On the downside, the Burrow was not built to accommodate so many people. Mr. and Mrs. Weasley were now sleeping in the sitting room, having shouted down Monsieur and Madame Delacour's protests and insisted they take their bedroom. Gabrielle was sleeping with Fleur in Percy's old room, and Bill would be sharing with Charlie, his best man, once Charlie arrived from Romania. Opportunities to make plans together became virtually nonexistent, and it was in desperation that Harry, Ron, and Hermione took to volunteering to feed the chickens just to escape the overcrowded house.

"But she *still* won't leave us alone!" snarled Ron, as their second attempt at a meeting in the yard was foiled by the appearance of Mrs. Weasley carrying a large basket of laundry in her arms.

"Oh, good, you've fed the chickens," she called as she approached them. "We'd better shut them away again before the men arrive tomorrow . . . to put up the tent for the wedding," she explained, pausing to lean against the henhouse. She looked exhausted. "Millamant's Magic Marquees . . . they're very good, Bill's escorting them. . . . You'd better stay inside while they're here, Harry. I must say it does complicate organizing a wedding, having all these security spells around the place."

"I'm sorry," said Harry humbly.

"Oh, don't be silly, dear!" said Mrs. Weasley at once. "I didn't mean — well, your safety's much more important! Actually, I've been wanting to ask you how you want to celebrate your birthday, Harry. Seventeen, after all, it's an important day. . . ."

"I don't want a fuss," said Harry quickly, envisaging the additional

strain this would put on them all. "Really, Mrs. Weasley, just a normal dinner would be fine. . . . It's the day before the wedding. . . ."

"Oh, well, if you're sure, dear. I'll invite Remus and Tonks, shall I? And how about Hagrid?"

"That'd be great," said Harry. "But please don't go to loads of trouble."

"Not at all, not at all . . . It's no trouble. . . ."

She looked at him, a long, searching look, then smiled a little sadly, straightened up, and walked away. Harry watched as she waved her wand near the washing line, and the damp clothes rose into the air to hang themselves up, and suddenly he felt a great wave of remorse for the inconvenience and the pain he was giving her.

— HOOFSTUK SES —

# *Die Huismonster in Pajamas*

Die skok om Maloog te verloor hang in die daaropvolgende dae oor die huis; Harry verwag steeds dat hy, soos die ander lede van die Orde wat in- en uitkom om nuus te bring, by die agterdeur gaan instap. Harry voel slegs aksie sal sy skuldgevoelens en hartseer verlig en wil so gou moontlik vertrek op sy sending om die Horcruxe te kry en te vernietig.

"Wel, jy kan niks doen omtrent die –" Ron vorm die woord *Horcruxe* met sy mond, "tot jy sewentien is nie. Die Spoor is nog steeds op jou. En ons kan hier net so goed as enige ander plek planne maak, dink jy nie? Of," hy laat val sy stem tot 'n fluistering, "dink jy dalk jy weet al klaar waar die jy-weet-wats is?"

"Nee," erken Harry.

"Ek dink Hermione het 'n bietjie navorsing gedoen," sê Ron. "Sy't gesê sy hou dit vir wanneer jy hier aankom."

Hulle sit aan die ontbyttafel; meneer Weasley en Bill is so pas weg werk toe, mevrou Weasley is boontoe om Hermione en Ginny wakker te maak, terwyl Fleur verdwyn het om te gaan bad.

"Die Spoor word op die een-en-dertigste opgehef," sê Harry. "Dit beteken ek hoef net vier dae hier te bly. Dan kan ek –"

"Vyf dae," help Ron hom streng reg. "Ons moet hier bly vir die troue. Hulle maak ons dood as ons dit mis."

Harry verstaan "hulle" verwys na Fleur en mevrou Weasley.

"Dis een ekstra dag," sê Ron toe Harry opstandig lyk.

"Besef hulle nie hoe belangrik –?"

"Natuurlik nie," sê Ron. "Hulle het nie 'n idee nie. En noudat jy dit noem, ek wou met jou daaroor gepraat het."

Ron loer deur toe en by die portaal in om seker te maak mevrou Weasley kom nog nie terug nie, dan leun hy nader aan Harry.

"Ma probeer heeltyd om dit uit my en Hermione te trek, wat ons wil gaan doen. Sy gaan jou ook uitvra, so maak jou reg daarvoor. Pa en Lupin het al twee ook al gevra, maar toe ons sê Dumbledore het

gesê jy mag vir niemand behalwe ons vertel nie, het hulle dit gelos. Maar nie Ma nie. Sy's vasberade."

Ron se voorspelling word binne 'n paar uur waar. Kort voor middagete kry mevrou Weasley Harry by die ander weg deur hom te vra om 'n sokkie sonder maat wat sy meen dalk uit sy rugsak kom, te help identifiseer. Toe sy hom eers in die klein waskamertjie langs die kombuis vasgekeer het, begin sy.

"Ron en Hermione dink blykbaar julle drie gaan nie klaarmaak by Hogwarts nie," begin sy in 'n ligte, ongeërgde stemtoon.

"O," sê Harry. "Wel, ja. Ons gaan nie."

Die roller draai op sy eie in 'n hoek en wring iets wat soos een van meneer Weasley se onderhemde lyk.

"Mag ek vra *hoekom* julle jul opvoeding gaan staak?" vra mevrou Weasley.

"Wel, Dumbledore het vir my . . . goed gegee om te doen," mompel Harry. "Ron en Hermione weet daarvan, en hulle wil saamkom."

"Watter soort 'goed'?"

"Ek's jammer, ek kan nie –"

"Wel, ek dink regtig ek en Arthur het 'n reg om te weet, en ek is seker meneer en mevrou Granger sal saamstem!" sê mevrou Weasley. Harry was bang vir die "besorgde ouers"-aanval. Hy dwing homself om reguit in haar oë te kyk en sien dan hulle is presies dieselfde skakering bruin as Ginny s'n. Dit help nie.

"Dumbledore wou nie hê enigiemand anders moet weet nie, mevrou Weasley. Ek's jammer. Ron en Hermione hoef nie te kom nie; dis hulle keuse –"

"Ek sien net so min hoekom *jy* moet gaan!" snou sy hom toe en laat vaar nou alle geveinsheid. "Julle is skaars mondig, almal van julle! Dis louter snert! As Dumbledore werk gehad het wat gedoen moes word, was die hele Orde tot sy beskikking! Harry, jy moet hom verkeerd verstaan het. Hy het heel moontlik vir jou vertel van iets wat hy gedoen wou hê, en toe neem jy dit op asof hy wou hê *jy* moet –"

"Ek het nie verkeerd verstaan nie," sê Harry botweg. "Dit moet ek wees."

Hy gee die sokkie wat hy veronderstel was om te identifiseer vir haar terug; dit het 'n goue palmietpatroon op.

"En dis nie myne nie. Ek ondersteun nie vir Puddlemere United nie."

"O, natuurlik nie," sê mevrou Weasley met 'n skielike en effens onheilspellende terugkeer na haar ongeërgde stemtoon. "Ek moes geweet het. Wel, Harry, aangesien ons jou nou nog hier het, sal jy

seker nie omgee om met die voorbereidings vir Bill en Fleur se troue te help nie, nè? Daar is nog soveel om te doen."

"Nee – ek – natuurlik nie," sê Harry, van stryk af gebring deur hierdie skielike verandering van onderwerp.

"Lief van jou," antwoord sy en glimlag toe sy by die waskamer uitgaan.

Van daardie oomblik af hou mevrou Weasley Harry, Ron en Hermione so besig met voorbereidings vir die troue dat hulle skaars tyd het om te dink. Die vriendelikste verduideliking van hierdie gedrag sou wees dat mevrou Weasley hulle aandag wil aflei van alle gedagtes aan Maloog en die verskrikking van hulle onlangse reis. Ná twee dae van nimmereindigende messegoed skoonmaak, van kleurkoördinering van geskenkies vir gaste, linte en blomme, van ontslae raak van aardmannetjies in die tuin en mevrou Weasley help om ontsaglike hoeveelhede kanapees te bak, begin Harry haar egter van 'n ander motief verdink. Al die take wat sy uitdeel, hou hom, Ron en Hermione van mekaar af weg; hy het nog nie kans gehad om alleen met hulle twee te gesels ná die eerste aand toe hy hulle vertel het hoe Voldemort Ollivander gemartel het nie.

"Ek dink Ma dink as sy kan keer dat julle drie bymekaar kom en planne beraam, sal sy julle langer hier kan hou," sê Ginny op die derde dag van sy verblyf onderlangs vir Harry terwyl hulle die tafel vir aandete dek.

"En wat dink sy gaan dan gebeur?" brom Harry. "Gaan iemand anders Voldemort doodmaak terwyl sy ons hier hou om vol-au-vents te maak?"

Hy het gepraat sonder om te dink en sien Ginny se gesig word wit.

"So dis waar?" sê sy. "Dis wat jy wil probeer doen?"

"Ek – nee – ek het net 'n grap gemaak," sê Harry ontwykend.

Hulle staar na mekaar en daar is iets meer as skok in Ginny se uitdrukking. Skielik word Harry daarvan bewus dat dit die eerste keer is dat hy alleen saam met haar is sedert daardie gesteelde ure in afgeleë hoekies van Hogwarts se skoolterrein. Hy is seker sy dink ook aan hulle tye saam. Hulle albei wip van skrik toe die deur oopgaan en meneer Weasley, Kingsley en Bill inloop.

Ander lede van die Orde sluit nou dikwels by hulle aan vir aandete, want Die Konynenes het Grimmauldplein 12 as die Hoofkwartier vervang. Meneer Weasley het dit só verduidelik: ná Dumbledore, hulle Geheimhouer, se dood het elkeen van die mense aan wie Dumbledore Grimmauldplein se ligging toevertrou het op sy beurt 'n Geheimhouer geword.

"En aangesien daar ongeveer twintig van ons is, verswak dit die Fidelius-towerspreuk se krag geweldig. Dit gee die Doodseters twintig keer meer geleenthede om die geheim uit iemand te kry. Ons kan nie verwag om dit veel langer stil te hou nie."

"Maar Snape het tog sekerlik teen hierdie tyd al vir die Doodseters gesê wat die adres is?" vra Harry.

"Wel, Maloog het 'n paar paljasse teen Snape opgestel vir ingeval hy weer daar opdaag. Ons hoop hulle sal sterk genoeg wees om hom uit te hou, en ook om sy tong te knoop as hy oor die plek probeer praat, maar ons kan nie seker wees nie. Dit sal malligheid wees om die plek nog steeds as Hoofkwartier te gebruik noudat dit so moeilik geword het om dit te beskerm."

Die kombuis is dié aand so stampvol dat mense sukkel om hulle messe en vurke te gebruik. Harry Ginny sit langs ingedruk; die ongesêde dinge wat vroeër tussen hulle was, laat hom wens daar sit liewer 'n paar mense tussen hulle. Hy probeer so hard om nie teen haar arm te skuur nie dat hy sy hoender skaars kan sny.

"Niks nuus van Maloog nie?" vra Harry vir Bill.

"Niks," antwoord Bill.

Hulle kon nog nie vir Maloog 'n begrafnis hou nie, want Bill en Lupin het nog nie daarin geslaag om sy liggaam terug te kry nie. Dit is moeilik om te raai waar hy kon geval het, gegewe die donkerte en die verwarring van die geveg.

"Die *Daaglikse Profeet* het nie 'n woord gesê van hom wat dood is of van die liggaam wat gevind is nie," gaan Bill aan. "Maar dit beteken nie veel nie. Hulle hou deesdae baie dinge stil."

"En het hulle nog nie 'n verhoor belê oor al die minderjarige towerkrag wat ek gebruik het om van die Doodseters te ontsnap nie?" vra Harry oor die tafel vir meneer Weasley wat sy kop skud. "Is dit omdat hulle weet ek het nie 'n keuse gehad nie, of omdat hulle nie wil hê ek moet vir die wêreld vertel Voldemort het my aangeval nie?"

"Laasgenoemde, sou ek sê. Scrimgeour wil nie erken Jy-Weet-Wie is so magtig as wat hy is nie, en ook nie dat daar 'n massaontsnapping uit Azkaban was nie."

"Ja-nee, hoekom vir die publiek die waarheid vertel?" sê Harry en hy klem sy mes so styf vas dat die dowwe letsels agterop sy regterhand wit teen sy vel uitstaan: *Ek mag nie leuens vertel nie.*

"Is niemand by die Ministerie bereid om hom teë te gaan nie?" vra Ron kwaad.

"Natuurlik, Ron, maar mense is angsbevange," antwoord meneer Weasley, "angsbevange dat hulle volgende gaan verdwyn, dat hulle

kinders volgende aangeval gaan word! Daar doen lelike gerugte die ronde; ek glo byvoorbeeld nie Hogwarts se Moggelstudies-professor het bedank nie. Sy is nou weke laas gesien. Intussen bly Scrimgeour heeldag en aldag in sy kantoor opgesluit: ek hoop net hy werk aan 'n plan."

Daar is 'n pouse waarin mevrou Weasley die leë borde eenkant toe toor en appeltert bedien.

"Ons moet besluit 'oe om jou te vermon, 'arry," sê Fleur wanneer almal poeding het. "Vir die troue" voeg sy by toe hy verward lyk. "Ons gaan natuurlik nie Doodseters nooi nie, maar ons kan nie waarborg dat 'n gas nie iets sal laat uitglip as 'y eers sjampanje gedrink 'et nie."

Harry lei hiervan af dat sy Hagrid nog steeds verdink.

"Ja, goeie punt," sê mevrou Weasley van die kop van die tafel af waar sy sit met haar bril op die punt van haar neus terwyl haar oë afbeweeg oor 'n ellelange lys take wat sy op 'n baie lang stuk perkament neergeskryf het. "Nouja, Ron, het jy jou kamer al netjies gemaak?"

*"Hoekom?"* roep Ron uit en smyt sy lepel neer en gluur sy ma aan. "Hoekom moet my kamer netjies gemaak word? Ek en Harry hou daarvan soos dit is!"

"Ons hou jou broer se troue oor 'n paar dae hier, jong man –"

"En gaan hulle in my kamer trou?" vra Ron woedend. "Nee! So hoekom in die naam van Merlin se pap linker–"

"Jy praat nie so met jou ma nie," sê meneer Weasley streng. "En jy maak soos sy vir jou sê."

Ron gee albei sy ouers 'n suur kyk, tel sy lepel dan op en verslind die laaste paar monde vol van sy appeltert.

"Ek kan help; party van die goed is my gemors," sê Harry vir Ron, maar mevrou Weasley knip hom kort.

"Nee, Harry, skat, ek sal baie eerder wil hê jy moet Arthur help om die hoenderhok skoon te maak, en Hermione, ek sal oneindig dankbaar wees as jy skoon lakens vir monsieur en madame Delacour kan oortrek; jy weet mos hulle kom môreoggend elfuur hier aan."

Maar daar is toe nie veel om by die hoenders te doen nie.

"Dis nie nodig om, e, dit vir Molly te noem nie," sê meneer Weasley, wat die hoenderhok se hek toestaan, vir Harry, "maar, e, Ted Tonks het vir my die meeste stukke wat van Sirius se motorfiets oor was, gestuur en, e, en ek steek dit hier weg – ek bedoel, ek hou dit hier. Fantastiese goed: daar's 'n pakstuk, soos dit blykbaar genoem word, die heel wonderlikste battery, en dit sal 'n goeie geleentheid wees om uit te vind hoe die remme werk. Ek gaan dit alles

weer aanmekaar probeer sit wanneer Molly nie – ek bedoel, wanneer ek tyd het."

Toe hulle terug by die huis kom, is mevrou Weasley nêrens te sien nie, so Harry glip op na Ron se solderkamer.

"Ek's besig, ek's besig om –! O, dis jy," sê Ron verlig toe Harry by die kamer inkom. Ron val terug op die bed waarvandaan hy duidelik nou net opgespring het. Die kamer is nog net so morsig soos dit al heelweek is; die enigste verandering is dat Hermione nou in die verste hoek sit met haar wollerige gemmerkat, Kromskeen, by haar voete terwyl sy boeke, waarvan Harry party as syne herken, in twee enorme hope uitsorteer.

"Haai, Harry," sê sy wanneer hy op sy kampbed gaan sit.

"En hoe het jy dit reggekry om weg te kom?"

"O, Ron se ma het vergeet sy't gister al vir my en Ginny gevra om die lakens om te ruil," sê Hermione. Sy gooi *Numerologie en Grammatika* op een stapel en *Die Opkoms en Val van die Donker Kunste* op die ander een.

"Ons praat nou net oor Maloog," sê Ron vir Harry. "Ek dink hy lewe dalk nog."

"Maar Bill het gesien hoe tref die Moordvloek hom," sê Harry.

"Ja, maar Bill was ook onder skoot," sê Ron. "Hoe kan hy seker wees wat hy gesien het?"

"Selfs al was die Moordvloek mis, sou Maloog nog steeds omtrent duisend voet ver geval het," sê Hermione, wat nou *Kwiddiek, Britse en Ierse spanne* in haar hand weeg.

"Hy kon die Skildspreuk gebruik het –"

"Fleur sê sy towerstaf is uit sy hand geblaas," sê Harry.

"Wel, oukei, as julle wil hê hy moet dood wees," sê Ron nors en moker sy kussing in 'n meer gemaklike vorm.

"Natuurlik wil ons nie hê hy moet dood wees nie!" sê Hermione en lyk geskok. "Dis aaklig dat hy dood is! Maar ons is net realisties!"

Vir die eerste keer stel Harry hom Maloog se liggaam voor, so stukkend soos Dumbledore s'n was, maar met daardie een oog wat nog in sy kas woer. Hy voel 'n steek van walging gemeng met 'n bisarre begeerte om te lag.

"Die Doodseters het seker agter hulle skoongemaak; dis hoekom niemand hom kon kry nie," is Ron se gevolgtrekking.

"Ja," sê Harry. "Soos Barty Crouch wat in 'n been verander is en in Hagrid se voortuin begrawe is. Hulle het Moody seker ge-Transfigureer en hom opgestop –"

"Moenie!" gil Hermione. Harry skrik en kyk op, net betyds om

haar in trane te sien uitbars oor haar eksemplaar van *Towerspel-sillabarium.*

"Ekskuus," sê Harry en sukkel om uit die ou kampbed op te kom. "Hermione, ek wou jou nie ontstel –"

Maar Ron spring met 'n groot gekraak van geroeste bedvere op en kom eerste by haar. Met sy arm om Hermione soek hy in sy jeans se sakke rond en kry dan 'n walglike sakdoek wat hy vroeër gebruik het om die oond mee skoon te maak. Hy pluk haastig sy towerstaf uit, rig dit op die lap en sê: "*Tergeo.*"

Die towerstaf suig die meeste van die vetterigheid op. Taamlik tevrede met homself gee Ron die effens rokende sakdoek vir Hermione.

"O . . . dankie, Ron . . . Ek's jammer . . ." Sy snuit haar neus en hik. "Dis net so aak – lig. N – Net ná Dumbledore . . . Ek het n – net n – nooit kon dink Maloog kan sterf nie. Hy het altyd so taai gelyk!"

"Ja, ek weet," sê Ron en gee haar 'n drukkie. "Maar weet jy wat sou hy vir ons gesê het as hy hier was?"

" 'Wees wakker en waaksaam'," sê Hermione en vee haar oë af.

"Dis reg," sê Ron en knik. "Hy sou gesê het ons moet leer uit wat met hom gebeur het. En wat ek geleer het, is dat 'n mens nie daai lafaard van 'n Mundungus-muggie kan vertrou nie."

Hermione gee 'n bewerige laggie en leun vorentoe om nog twee boeke op te tel. 'n Sekonde later ruk Ron sy arm van haar skouers af weg; sy het *Die Monsterboek van Monsters* op sy voet laat val. Die boek het losgebreek uit die leerband wat hom bymekaar hou en hap venynig na Ron se enkel.

"Ek's jammer, ek's jammer!" roep Hermione uit terwyl Harry die boek van Ron se voet aftrek en dit weer toebind.

"Wat doen jy in elk geval met al daardie boeke?" vra Ron en hinkepink terug na sy bed toe.

"Ek probeer besluit watter om saam met ons te vat," sê Hermione. "Wanneer ons die Horcruxe gaan soek."

"O, natuurlik," sê Ron en klap sy voorkop met een hand. "Ek het vergeet ons gaan jag maak op Voldemort in 'n mobiele biblioteek."

"Ha-ha," sê Hermione en kyk af na haar *Towerspel-sillabarium.* "Ek wonder . . . sal ons runes moet vertaal? Dis moontlik . . . Ek dink ons moet dit maar veiligheidshalwe saamvat."

Sy laat val die sillabarium op die groter stapel van die twee en tel *Hogwarts: 'n Geskiedenis* op.

"Luister," sê Harry.

Hy sit regop. Ron en Hermione kyk na hom met enerse mengsels van berusting en verset.

"Ek weet julle het ná Dumbledore se begrafnis gesê julle wil saam met my kom," begin Harry.

"Hier gaan hy," sê Ron vir Hermione en rol sy oë.

"Nes ons verwag het," sug sy en draai terug na die boeke toe. "Weet julle, ek dink ek gáán *Hogwarts: 'n Geskiedenis* saamvat. Selfs al gaan ons nie terug soontoe nie, dink ek nie dit sal reg voel as ek dit nie by –"

"Luister!" sê Harry weer.

"Nee, Harry, luister *jy*," sê Hermione. "Ons kom saam met jou. Dis maande gelede al besluit – eintlik jare gelede."

"Maar –"

"Sjarrap," raai Ron hom aan.

"– is julle seker julle het goed hieroor nagedink?" hou Harry vol.

"Kom ons kyk," sê Hermione en gooi *Toer met Trolle* met 'n taamlike kwaai kyk op die weggooihoop neer. "Ek pak nou al dae lank in, sodat ons gereed is om amper oombliklik te vertrek, wat vir jou inligting 'n paar heel moeilike toorkunsies ingesluit het, om nie te praat van Maloog se hele voorraad Polisouspaljas wat ons onder Ron se ma se neus moes insmokkel nie.

"Ek het ook my ouers se geheues aangepas sodat hulle oortuig sal wees hulle name is regtig Wendell en Monica Wilkins, en dat dit hulle lewensdroom is om Australië toe te trek, wat hulle nou gedoen het. Dis om dit moeiliker vir Voldemort te maak om hulle op te spoor en te ondervra oor my – of oor jou, want ek het hulle ongelukkig nogal baie van jou vertel.

"Gestel ek oorleef ons soektog na die Horcruxe, dan sal ek Ma en Pa gaan haal en die towerspreuk ophef. Maar as ek iets oorkom – wel, dan dink ek het ek hulle goed genoeg betower om hulle veilig en gelukkig te hou. Sien jy, Wendell en Monica Wilkins weet nie hulle het 'n dogter nie."

Hermione se oë swem opnuut in trane. Ron staan weer van die bed af op, sit sy arm weer om haar en frons vir Harry asof hy hom kwalik neem vir sy gebrek aan takt. Harry kan aan niks dink om te sê nie, deels omdat dit hoogs ongewoon vir Ron is om vir iemand anders takt te leer.

"Ek – Hermione, ek's jammer – Ek het nie –"

"Nie besef ek en Ron weet baie goed wat dalk kan gebeur as ons saam met jou kom nie? Wel, ons weet. Ron, wys vir Harry wat jy gedoen het."

"Û-û, hy't nou net geëet," sê Ron.

"Toe nou, hy moet weet!"

"O, oukei. Harry, kom hier."

Ron haal sy arm vir die tweede keer van Hermione af en strompel deur toe.

"Komaan."

"Hoekom?" vra Harry en volg Ron by die kamer uit na die klein trapportaal toe.

"*Descendo,*" mompel Ron terwyl hy sy towerstaf op die lae plafon rig. 'n Luik gaan reg bokant hulle koppe oop en 'n leer gly tot by hulle voete af. Daar kom 'n aaklige half suigende, half kermende geluid uit die vierkantige gat, asook 'n onaangename reuk soos oop riole.

"Dis julle huismonster, nè?" vra Harry, wat die spook wat soms die nagtelike stilte versteur nog nooit eintlik ontmoet het nie.

"Ja, dis hy," sê Ron en klim teen die leer op. "Kom kyk bietjie na hom."

Harry volg Ron teen die paar kort trappies op tot in die piepklein solderruimte. Sy kop en skouers is al in die kamer voor hy die spook opmerk wat 'n entjie van hom af opgekrul lê, vas aan die slaap in die skemer met sy groot mond wawyd oop.

"Maar dit . . . dit lyk . . . Dra huismonsters gewoonlik pajamas?"

"Nee," sê Ron. "En hulle het ook nie gewoonlik rooi hare of so 'n slegte vel nie."

Harry bekyk die ding effens gewalg. Dit het 'n menslike vorm en grootte en dra wat, noudat Harry se oë gewoond raak aan die donker, duidelik 'n ou paar van Ron se pajamas is. Hy is ook seker huismonsters is gewoonlik taamlik slymerig en bles, eerder as opvallend harig en bedek met kwaai pers blase.

"Hy's ek, sien jy?" sê Ron.

"Nee," sê Harry. "Ek sien nie."

"Ek sal in my kamer verduidelik; die reuk raak vir my te erg," sê Ron. Hulle klim weer af met die leer wat Ron terug in die plafon sit en sluit dan weer aan by Hermione wat nog steeds boeke sorteer.

"Wanneer ons waai, gaan die huismonster hier onder in my kamer kom bly," sê Ron. "Ek dink hy sien rêrig uit daarna – wel, dis moeilik om te sê, want al wat hy kan doen, is kerm en kwyl – maar hy knik aanhoudend as ek daarvan praat. In elk geval, hy gaan ek wees met waterpokkies. Cool, hè?"

Harry lyk so verward soos wat hy is.

"Dit is!" sê Ron, duidelik gefrustreer dat Harry nog nie snap hoe briljant sy plan is nie. "Kyk, wanneer ons drie nie weer by Hogwarts opdaag nie, gaan almal dink ek en Hermione moet by jou wees, reg?

Wat beteken die Doodseters sal reguit na ons families toe kom om te sien of hulle inligting het oor waar jy is."

"Maar hopelik sal dit lyk of ek saam met Ma en Pa weg is; baie Moggelgeborenes praat op die oomblik daarvan om iewers te gaan skuil," sê Hermione.

"Ons kan nie my hele familie wegsteek nie; dit sal te verdag lyk en hulle kan nie almal hulle werk los nie," sê Ron. "So ons gaan 'n storie versprei dat ek ernstig siek is met waterpokkies en daarom nie terug skool toe kan gaan nie. As iemand dan kom ondersoek instel, kan Ma en Pa vir hulle die huismonster vol pokkies in my bed wys. Waterpokkies is baie aansteeklik, so hulle sal nie naby aan hom wil kom nie. Dit sal ook nie saak maak dat hy niks kan sê nie, want blykbaar kan jy nie as die swam eers na jou kleintongetjie toe versprei het."

"En jou ma en pa is oukei met hierdie plan?" vra Harry.

"Pa is. Hy het Fred en George gehelp om die monster te transformeer. Ma . . . wel, jy't gesien hoe is sy. Sy sal nie aanvaar ons waai voor ons nie weg is nie."

Daar is stilte in die vertrek. Dit word net onderbreek deur 'n dowwe geplof soos Hermione aanhou om boeke op die een of die ander hoop te gooi. Ron sit haar en dophou, en Harry kyk van die een na die ander, nie in staat om enigiets te sê nie. Die voorsorgmaatreëls wat hulle getref het om hulle families te beskerm, laat hom besef, meer as enigiets anders, dat hulle regtig saam met hom gaan kom en dat hulle weet presies hoe gevaarlik dit gaan wees. Hy wil vir hulle sê wat dit vir hom beteken, maar hy kan eenvoudig nie woorde vind wat belangrik genoeg is nie . . .

Deur die stilte heen kom die gedempte klanke van mevrou Weasley wat vier verdiepings onder hulle op iemand skree.

"Ginny het seker weer 'n stofkolletjie op 'n vieslike servetring gelos," sê Ron. "Ek weet nie hoekom die Delacours twee dae voor die troue al moet kom nie."

"Fleur se suster is 'n strooimeisie. Sy moet hier wees vir die repetisie en sy's te jonk om op haar eie hierheen te kom," sê Hermione terwyl sy besluiteloos na *Verby met 'n Doodsbode* staar.

"Wel, kuiergaste gaan nie Ma se stresvlakke help nie," sê Ron.

"Wat ons eintlik moet besluit," sê Hermione en gooi *Verdedigende Towerteorie* sonder 'n tweede kyk in die vullisdrom en tel *'n Evaluering van Toweronderwys in Europa* op, "is waarheen ons gaan wanneer ons hier waai. Ek weet jy't gesê jy wil eerste by Godric's Hollow uitkom, Harry, en ek verstaan hoekom, maar . . . moet ons nie die Horcruxe ons prioriteit maak nie?"

"As ons geweet het waar enige van die Horcruxe is, sou ek met jou saamgestem het," sê Harry, wat nie dink Hermione verstaan regtig hoekom hy so graag terug Godric's Hollow toe wil gaan nie. Sy ouers se grafte is net deel van die aantrekkingskrag: hy het 'n sterk maar onverklaarbare gevoel dat die plek vir hom antwoorde inhou. Miskien is dit net eenvoudig omdat dit is waar hy Voldemort se Moordvloek oorleef het; noudat hy voor die uitdaging staan om daardie prestasie te herhaal, word Harry aangetrek na die plek waar dit gebeur het, want hy wil verstaan.

"Dink jy nie daar's 'n moontlikheid dat Voldemort Godric's Hollow laat dophou nie?" vra Hermione. "Hy verwag dalk jy sal wil teruggaan om jou ouers se grafte te besoek noudat jy vry is om te gaan waar jy wil?"

Harry het nie hieraan gedink nie. Terwyl hy sukkel om 'n teenargument te kry, praat Ron, wat duidelik met sy eie gedagtegang besig is.

"Daardie R.A.B.," sê hy. "Julle weet, die een wat die regte hangertjie gesteel het?"

Hermione knik.

"Hy't in sy nota gesê hy gaan dit vernietig, nè?"

Harry sleep sy rugsak tot by hom en haal die vals Horcrux waarin R.A.B. se nota nog opgevou is, uit.

" *'Ek het die regte Horcrux gesteel en gaan dit so gou moontlik vernietig'*," lees Harry.

"Wel, sê nou hy *het* dit vernietig?" sê Ron.

"Of sy," kom Hermione tussenbeide.

"Wat ook al," sê Ron. "Dan is dit een minder vir ons om op te spoor!"

"Ja, maar ons sal nog steeds moet probeer om die regte hangertjie te vind, of hoe?" sê Hermione. "Om vas te stel of dit vernietig is, of nie."

"En as ons dit in die hande kry, *hoe* vernietig jy 'n Horcrux?" vra Ron.

"Wel," sê Hermione, "ek het navorsing daaroor gedoen."

"Hoe?" vra Harry. "Ek dog daar was geen boeke oor Horcruxe in die biblioteek nie?"

"Daar was nie," sê Hermione wat nou bloos. "Dumbledore het hulle almal verwyder, maar hy – hy het hulle nie vernietig nie."

Ron sit grootoog regop.

"Hoe in die naam van Merlin se broek het jy dit reggekry om daai Horcrux-boeke in die hande te kry?"

"Dit – dit was nie steel nie!" sê Hermione en kyk half desperaat

van Harry na Ron. "Hulle was nog steeds biblioteekboeke, selfs al het Dumbledore hulle van die rakke afgehaal. In elk geval, as hy *regtig* nie wou hê iemand moet hulle in die hande kry nie, is ek seker hy sou dit baie moeiliker gemaak het om –"

"Kom by die punt!" sê Ron.

"Wel . . . dit was maklik," sê Hermione in 'n klein stemmetjie. "Ek het net 'n Ontbiedspreuk gebruik. Julle weet – *accio*. En – toe zoem hulle by Dumbledore se studeerkamervenster uit, reguit na die meisies se slaapsaal toe."

"Maar wanneer het jy dit gedoen?" vra Harry wat na Hermione kyk met 'n mengsel van bewondering en ongeloof.

"Net ná sy – Dumbledore se – begrafnis," sê Hermione in 'n selfs kleiner stemmetjie. "Dadelik ná ons besluit het om die skool te verlaat en die Horcruxe te soek. Toe ek terug boontoe is om my goed te gaan haal, toe – toe tref dit my skielik: hoe meer ons van die goed af weet, hoe beter . . . en ek was alleen daarbo . . . so toe probeer ek . . . en dit het gewerk. Hulle het reguit by die oop venster ingevlieg en ek – ek het hulle ingepak."

Sy sluk en sê dan pleitend: "Ek kan nie dink Dumbledore sou kwaad gewees het nie; dis nie asof ons die inligting gaan gebruik om 'n Horcrux te maak nie, is dit?"

"Hoor jy ons kla?" vra Ron. "Waar is daai boeke in elk geval?"

Hermione soek vir 'n oomblik en bring dan 'n groot boek gebind in verbleikte swart leer uit die stapel te voorskyn. Dit lyk of sy effens naar voel en sy hou dit versigtig vas asof dit iets is wat onlangs dood is.

"Dit is die een wat noukeurige instruksies gee oor hoe om 'n Horcrux te maak. *Geheime van die Donkerste Kuns* – dis 'n vreeslike boek, regtig aaklig, vol bose towerkuns. Ek wonder wanneer het Dumbledore dit uit die biblioteek verwyder . . . As hy dit nie gedoen het voor hy Skoolhoof geword het nie, wed ek julle Voldemort het al die instruksies wat hy nodig gehad het hieruit gekry."

"Hoekom moes hy dan vir Slughorn vra hoe om 'n Horcrux te maak as hy dit al klaar gelees het?" vra Ron.

"Hy wou net by Slughorn uitvind wat sal gebeur as jy jou siel in sewe verdeel," sê Harry. "Dumbledore was seker Riddle het al klaar geweet hoe om 'n Horcrux te maak teen die tyd dat hy Slughorn daaroor uitgevra het. Ek dink jy's reg, Hermione; hy kon sy inligting maklik daaruit gekry het."

"En hoe meer ek oor hulle lees," sê Hermione "hoe aakliger voel hulle vir my en hoe minder kan ek glo dat hy sowaar ses gemaak het. Dié boek waarsku mens oor hoe onstabiel jy die res van jou siel maak deur dit te verdeel – en dis net as jy een Horcrux maak!"

Harry onthou wat Dumbledore gesê het van Voldemort wat verder as "gewone boosheid" gegaan het.

"Is daar enige manier hoe jy jouself weer aanmekaar kan sit?" vra Ron.

"Ja," sê Hermione met 'n hol glimlag, "maar dit sal ondraaglik seer wees."

"Hoekom? Hoe doen 'n mens dit?" vra Harry.

"Berou," sê Hermione. "Jy moet regtig diep voel oor wat jy gedoen het. Daar is 'n voetnota. Blykbaar kan die pyn daarvan jou vernietig. Ek kan nie eintlik sien dat Voldemort dit sal probeer doen nie; wat dink julle?"

"Nee," sê Ron voor Harry kan antwoord. "So daai boek sê vir 'n mens hoe om Horcruxe te vernietig?"

"Ja," sê Hermione, wat die verweerde bladsye omblaai asof sy verrotte binnegoed bestudeer, "want dit waarsku Donker towenaars hoe sterk hulle die betowerings op hulle moet maak. Uit alles wat ek gelees het, was wat Harry met Riddle se dagboek gedoen het een van die min regtig onfeilbare maniere om 'n Horcrux te vernietig."

"Wat, om 'n Basilisktand daarin te steek?" vra Harry.

"O wel, dan is ons gelukkig om so 'n groot voorraad Basilisktande te hê," sê Ron. "Ek het gewonder wat ons daarmee gaan doen."

"Dit hoef nie 'n Basilisktand te wees nie," sê Hermione geduldig. "Dit moet iets wees wat so vernietigend is dat die Horcrux homself nie kan herstel nie. Basiliskgif het net een teengif, en dis ongelooflik seldsaam –"

"– fenikstrane," sê Harry bevestigend.

"Presies," sê Hermione. "Ons probleem is dat baie min stowwe so vernietigend soos Basiliskgif is, en hulle is almal gevaarlik om rond te dra. Dis egter 'n probleem wat ons sal moet oplos, want dit gaan nie genoeg wees om 'n Horcrux te skeur, te breek of te verpletter nie. Jy moet dit onmoontlik maak dat dit met towerkrag herstel kan word."

"Maar selfs al vernietig ons die ding waarin dit lewe," sê Ron, "hoekom kan die stukkie siel daarin nie net in iets anders gaan lewe nie?"

"Want 'n Horcrux is die totaal teenoorgestelde van 'n mens."

Hermione sien Harry en Ron lyk heeltemal verward en verduidelik vinnig: "Kyk, as ek nou 'n swaard optel en jou daarmee deurboor, Ron, dan sal ek geen skade aan jou siel doen nie."

"Wat natuurlik vir my 'n groot troos sal wees," sê Ron.

Harry lag.

"Dit behoort eintlik te wees! Maar my punt is: wat ook al met jou

liggaam gebeur, jou siel sal oorleef, ongeskonde," sê Hermione. "Maar dis andersom met 'n Horcrux. Die deel van die siel in daardie liggaam, maak staat op sy towerliggaam vir oorlewing. Dit kan nie daarsonder bestaan nie."

"Daai dagboek is soort van dood toe ek dit gesteek het," sê Harry. Hy onthou hoe die ink soos bloed uit die deurboorde bladsye gevloei het en hoe daardie deel van Voldemort se siel gillend verdwyn het.

"En toe die dagboek eers ordentlik vernietig is, kon die stukkie siel wat daarin vasgevang was nie meer bestaan nie. Ginny het voor jou van die dagboek ontslae probeer te raak deur dit weg te spoel, maar dit het natuurlik so goed soos nuut teruggekom."

"Wag bietjie," sê Ron fronsend. "Die stukkie siel in daardie dagboek het besit van Ginny geneem, nie waar nie? Hoe werk dit dan?"

"Terwyl die getoorde gasheer-liggaam nog onbeskadig is, kan die stukkie siel daarin in- en uitfladder na 'n persoon as die te naby daaraan kom. Ek bedoel nie dit lank vashou nie; dit het niks met aanraking te doen nie," voeg sy by voor Ron kan praat. "Ek bedoel emosioneel naby. Ginny het haar hart in daardie dagboek uitgestort; sy het haarself ongelooflik kwetsbaar gemaak. Jy's in die moeilikheid as jy te geheg aan of te afhanklik van die Horcrux raak."

"Ek wonder hoe Dumbledore die ring vernietig het?' sê Harry. "Hoekom het ek hom nie gevra nie? Ek het nooit regtig . . ."

Sy stem sterf weg: Harry dink aan al die dinge wat hy vir Dumbledore moes gevra het en aan hoe dit sedert die Skoolhoof dood is vir hom voel of hy, toe Dumbledore nog gelewe het, soveel geleenthede verbeur het om meer uit te vind . . . om alles uit te vind . . .

Die stilte word verbreek toe die slaapkamer se deur oopvlieg met 'n knal wat die muur laat skud. Hermione gee 'n gilletjie en laat val *Geheime van die Donkerste Kuns*; Kromskeen hardloop verontwaardig en blasend onder die bed in; Ron spring van die bed af op, gly op 'n weggegooide Sjokoladepadda-papiertjie en kap sy kop teen die oorkantse muur, en Harry duik instinktief vir sy towerstaf voor hy besef hy kyk op na mevrou Weasley. Haar hare is deurmekaar en haar gesig is vertrek van woede.

"Ek is jammer om hierdie gesellige byeenkomsie te onderbreek," sê sy met 'n bewende stem. "Ek is seker julle het almal rus nodig . . . maar daar is trougeskenke wat uitgesorteer moet word in my kamer opgestapel en ek was onder die indruk dat julle ingestem het om te help."

"O ja," sê Hermione, wat verskrik op die been kom en boeke in alle rigtings laat vlieg, "ons wil . . . ons is jammer . . ."

Met 'n benoude kyk na Ron en Harry haas Hermione haar agter mevrou Weasley aan by die kamer uit.

"Dis soos om 'n huiself te wees," kla Ron gedemp en vryf nog steeds sy kop terwyl hy en Harry haar volg. "Maar net sonder die werksbevrediging. Hoe gouer hierdie troue verby is, hoe gelukkiger gaan ek wees."

"Ja," sê Harry, "dan hoef ons niks te doen behalwe om Horcruxe te kry nie . . . Dit sal soos 'n vakansie wees, nè?"

Ron begin lag, maar toe hy die enorme stapel trougeskenke sien wat vir hulle in mevrou Weasley se kamer wag, hou hy dadelik op.

Die Delacours arriveer elfuur die volgende oggend. Harry, Ron, Hermione en Ginny voel teen hierdie tyd taamlik wrewelrig teenoor Fleur se familie, Ron marsjeer vies boontoe om bypassende sokkies te gaan aantrek, en Harry probeer om sy hare plat te kry. Nadat hulle almal as deftig genoeg verklaar is, loop hulle op 'n streep uit na die sonnige werf toe om die besoekers in te wag.

Harry het die plek nog nooit so netjies gesien lyk nie. Die geroeste hekseketels en ou waterstewels wat gewoonlik op die trappies by die agterdeur rondgelê het, is weg en vervang deur twee nuwe fladderbosse wat aan weerskante van die deur in groot potte staan; al is daar nie 'n briesie nie waai die blare lui en skep 'n betowerende rimpeleffek. Die hoenders is toegemaak, die werf is gevee en die tuin verder ondertoe is gesnoei, gepluk en oor die algemeen netjies gemaak. Harry hou egter daarvan wanneer dit so toegegroei is en dink dit lyk 'n bietjie verlate sonder die gewone spulletjie bokspringende aardmannetjies.

Hy het tred verloor van hoeveel sekuriteitspaljasse die Orde sowel as die Ministerie op Die Konynenes geplaas het; al wat hy weet, is dit is nie meer vir enigiemand moontlik om met behulp van towerkrag direk na die plek toe te kom nie. Daarom is meneer Weasley weg om die Delacours op 'n nabygeleë heuwel waarvandaan hulle per Poortsleutel sal arriveer, te gaan ontmoet. Die eerste geluid van hulle wat nader kom, is 'n ongewoon hoë laggie wat meneer Weasley s'n blyk te wees. Hy verskyn oomblikke later by die hek, belaai met bagasie, en lei 'n pragtige blonde vrou in 'n lang blaargroen kleed wat net Fleur se ma kan wees, binne.

"*Maman!*" roep Fleur uit en hardloop vorentoe om haar te omhels. "*Papa!*"

Monsieur Delacour is nie naastenby so aantreklik soos sy vrou nie; hy is 'n kop korter en geweldig geset met 'n klein, gepunte swart baardjie. Hy lyk egter goedgeaard. Hy bons op hoëhakstewels

na mevrou Weasley toe en maak haar verbouereerd deur haar twee keer op elke wang te soen.

"U 'et soveel moeite gedoen," sê hy in 'n diep stem. "Fleur sê vir ons u 'et baie 'ard gewerk."

"Og, dit was niks, niks nie!" sê mevrou Weasley met 'n trillende stem. "G'n moeite hoegenaamd nie!"

Ron gee uiting aan sy gevoelens deur 'n aardmannetjie wat agter een van die fladderbosse uitloer, te skop.

"Liewe dame!" sê monsieur Delacour wat mevrou Weasley se hand nog steeds stralend tussen sy twee pofferhande vashou. "Die naderende eenwording van ons twee families is vir ons 'n groot eer! Laat my toe om u voor te stel aan my vrou, Apolline."

Madame Delacour sweef vorentoe en buig ook vooroor om mevrou Weasley te soen.

"*Enchantée,*" sê sy. "U man 'et vir ons sulke amusante stories vertel!"

Meneer Weasley gee 'n maniese laggie en mevrou Weasley gee vir hom 'n kyk; hy word onmiddellik stil en neem 'n uitdrukking aan wat pas by 'n hegte vriend se siekbed.

"En julle 'et natuurlik al my klein dogtertjie, Gabrielle, ontmoet!" sê monsieur Delacour. Gabrielle is 'n miniatuur Fleur: elf jaar oud, met blink silwerblonde hare wat tot agter op haar middel hang. Sy gee vir mevrou Weasley 'n stralende glimlag en omhels haar, dan kyk sy gloeiend na Harry en knipper haar ooglede. Ginny maak hard keel skoon.

"Wel, kom gerus in!" sê mevrou Weasley opgewek en sy lei die Delacours by die huis in met baie "Nee, asseblief!"s en "Stap voor!"s en "Nee, glad nie!"s.

Dit word gou duidelik dat die Delacours hulpvaardige en aangename gaste is. Hulle is ingenome met alles en gretig om te help met die voorbereidings vir die troue. Monsieur Delacour verklaar alles van die sitplekreëlings tot die strooimeisies se skoene "*charmant!*" Madame Delacour is baie bedrewe in huishoudelike towerspreuke en kry die oond binne 'n ommesientjie ordentlik skoon; Gabrielle volg haar ouer suster oral en probeer op enige moontlike manier help terwyl sy in vinnige Frans babbel.

Een nadeel is dat Die Konynenes nie gebou is om soveel mense te huisves nie. Meneer en mevrou Weasley slaap nou in die sitkamer nadat hulle niks van monsieur en madame Delacour se besware wou hoor nie en daarop aangedring het dat hulle die hoofslaapkamer gebruik. Gabrielle slaap saam met Fleur in Percy se ou kamer en Bill sal sy kamer deel met Charlie, sy strooijonker, wanneer

Charlie van Roemenië af terugkom. Daar duik feitlik nooit meer geleenthede op om saam planne te beraam nie, en Harry, Ron en Hermione bied uit desperaatheid vrywillig aan om die hoenders te voer net om uit die oorvol huis te ontsnap.

"Maar sy los ons nog *steeds* nie uit nie!" grom Ron toe hulle tweede poging om op die werf bymekaar te kom, gedwarsboom word deur mevrou Weasley wat met 'n groot mandjie wasgoed in haar arms verskyn.

"O, dis goed julle het die hoenders gevoer," roep sy uit terwyl sy nader kom. "Ons beter hulle maar weer in die hok sit voor die manne môre kom . . . om die tent vir die troue op te slaan," verduidelik sy en leun dan vir 'n oomblik teen die hoenderhok. Sy lyk uitgeput. "Millamant se Magiese Markiestente . . . Hulle's baie goed. Bill vergesel hulle . . . Jy moet maar liewer binne bly terwyl hulle hier is, Harry. Ek moet sê, al hierdie sekuriteitspaljasse om die plek maak dit moeilik om 'n troue te reël."

"Ek's jammer," sê Harry nederig.

"Og, moenie laf wees nie, skat!" sê mevrou Weasley dadelik. "Ek het nie bedoel – wel, jou veiligheid is baie belangriker! Ek wou jou eintlik nog gevra het hoe jy jou verjaardag wil vier, Harry. Sewentien is per slot van rekening 'n belangrike dag . . .

"Ek wil nie 'n groot gedruis hê nie," sê Harry vinnig, want hy kan hom al voorstel hoeveel ekstra spanning dit op hulle almal sal plaas. "Regtig, mevrou Weasley, net 'n gewone aandete sal doodreg wees . . . Dis die dag voor die troue . . ."

"O wel, as jy seker is, skat. Ek sal Remus en Tonks nooi, of wat sê jy? En wat van Hagrid?"

"Dit sal wonderlik wees," sê Harry. "Maar moet asseblief nie 'n klomp moeite doen nie."

"Nee, glad nie, glad nie . . . Dis niks moeite nie . . ."

Sy kyk na hom, 'n lang, ondersoekende kyk, dan glimlag sy effens hartseer, trek haar regop en loop weg. Harry kyk hoe sy haar towerstaf naby die wasgoeddraad swaai en die nat klere in die lug opstyg om hulle self op te hang, en skielik voel hy 'n groot golf van berou oor die ongerief en pyn wat hy haar besorg.

## CHAPTER SEVEN



# *THE WILL OF ALBUS DUMBLEDORE*

He was walking along a mountain road in the cool blue light of dawn. Far below, swathed in mist, was the shadow of a small town. Was the man he sought down there, the man he needed so badly he could think of little else, the man who held the answer, the answer to his problem . . . ?

"Oi, wake up."

Harry opened his eyes. He was lying again on the camp bed in Ron's dingy attic room. The sun had not yet risen and the room was still shadowy. Pigwidgeon was asleep with his head under his tiny wing. The scar on Harry's forehead was prickling.

"You were muttering in your sleep."

"Was I?"

"Yeah. 'Gregorovitch.' You kept saying 'Gregorovitch.'"

Harry was not wearing his glasses; Ron's face appeared slightly blurred.

"Who's Gregorovitch?"

"I dunno, do I? You were the one saying it."

Harry rubbed his forehead, thinking. He had a vague idea he had heard the name before, but he could not think where.

"I think Voldemort's looking for him."

"Poor bloke," said Ron fervently.

Harry sat up, still rubbing his scar, now wide awake. He tried to remember exactly what he had seen in the dream, but all that came back was a mountainous horizon and the outline of the little village cradled in a deep valley.

"I think he's abroad."

"Who, Gregorovitch?"

"Voldemort. I think he's somewhere abroad, looking for Gregorovitch. It didn't look like anywhere in Britain."

"You reckon you were seeing into his mind again?"

Ron sounded worried.

"Do me a favor and don't tell Hermione," said Harry. "Although how she expects me to stop seeing stuff in my sleep . . ."

He gazed up at little Pigwidgeon's cage, thinking . . . Why was the name "Gregorovitch" familiar?

"I think," he said slowly, "he's got something to do with Quidditch. There's some connection, but I can't — I can't think what it is."

"Quidditch?" said Ron. "Sure you're not thinking of Gorgovitch?"

"Who?"

"Dragomir Gorgovitch, Chaser, transferred to the Chudley Cannons for a record fee two years ago. Record holder for most Quaffle drops in a season."

"No," said Harry. "I'm definitely not thinking of Gorgovitch."

"I try not to either," said Ron. "Well, happy birthday anyway."

"Wow — that's right, I forgot! I'm seventeen!"

Harry seized the wand lying beside his camp bed, pointed it at the cluttered desk where he had left his glasses, and said, *"Accio Glasses!"* Although they were only around a foot away, there was something immensely satisfying about seeing them zoom toward him, at least until they poked him in the eye.

"Slick," snorted Ron.

Reveling in the removal of his Trace, Harry sent Ron's possessions flying around the room, causing Pigwidgeon to wake up and flutter excitedly around his cage. Harry also tried tying the laces of his trainers by magic (the resultant knot took several minutes to untie by hand) and, purely for the pleasure of it, turned the orange robes on Ron's Chudley Cannons posters bright blue.

"I'd do your fly by hand, though," Ron advised Harry, sniggering when Harry immediately checked it. "Here's your present. Unwrap it up here, it's not for my mother's eyes."

"A book?" said Harry as he took the rectangular parcel. "Bit of a departure from tradition, isn't it?"

"This isn't your average book," said Ron. "It's pure gold: *Twelve Fail-Safe Ways to Charm Witches*. Explains everything you need to know about girls. If only I'd had this last year I'd have known exactly

how to get rid of Lavender and I would've known how to get going with . . . Well, Fred and George gave me a copy, and I've learned a lot. You'd be surprised, it's not all about wandwork, either."

When they arrived in the kitchen they found a pile of presents waiting on the table. Bill and Monsieur Delacour were finishing their breakfasts, while Mrs. Weasley stood chatting to them over the frying pan.

"Arthur told me to wish you a happy seventeenth, Harry," said Mrs. Weasley, beaming at him. "He had to leave early for work, but he'll be back for dinner. That's our present on top."

Harry sat down, took the square parcel she had indicated, and unwrapped it. Inside was a watch very like the one Mr. and Mrs. Weasley had given Ron for his seventeenth; it was gold, with stars circling around the face instead of hands.

"It's traditional to give a wizard a watch when he comes of age," said Mrs. Weasley, watching him anxiously from beside the cooker. "I'm afraid that one isn't new like Ron's, it was actually my brother Fabian's and he wasn't terribly careful with his possessions, it's a bit dented on the back, but —"

The rest of her speech was lost; Harry had got up and hugged her. He tried to put a lot of unsaid things into the hug and perhaps she understood them, because she patted his cheek clumsily when he released her, then waved her wand in a slightly random way, causing half a pack of bacon to flop out of the frying pan onto the floor.

"Happy birthday, Harry!" said Hermione, hurrying into the kitchen and adding her own present to the top of the pile. "It's not much, but I hope you like it. What did you get him?" she added to Ron, who

seemed not to hear her.

“Come on, then, open Hermione’s!” said Ron.

She had bought him a new Sneakoscope. The other packages contained an enchanted razor from Bill and Fleur (“Ah yes, zis will give you ze smoothest shave you will ever ’ave,” Monsieur Delacour assured him, “but you must tell it clearly what you want . . . ozzerwise you might find you ’ave a leetle less hair zan you would like. . . .”), chocolates from the Delacours, and an enormous box of the latest Weasleys’ Wizard Wheezes merchandise from Fred and George.

Harry, Ron, and Hermione did not linger at the table, as the arrival of Madame Delacour, Fleur, and Gabrielle made the kitchen uncomfortably crowded.

“I’ll pack these for you,” Hermione said brightly, taking Harry’s presents out of his arms as the three of them headed back upstairs. “I’m nearly done, I’m just waiting for the rest of your underpants to come out of the wash, Ron —”

Ron’s splutter was interrupted by the opening of a door on the first-floor landing.

“Harry, will you come in here a moment?”

It was Ginny. Ron came to an abrupt halt, but Hermione took him by the elbow and tugged him on up the stairs. Feeling nervous, Harry followed Ginny into her room.

He had never been inside it before. It was small, but bright. There was a large poster of the Wizarding band the Weird Sisters on one wall, and a picture of Gwenog Jones, Captain of the all-witch Quidditch team the Holyhead Harpies, on the other. A desk stood

facing the open window, which looked out over the orchard where he and Ginny had once played two-a-side Quidditch with Ron and Hermione, and which now housed a large, pearly white marquee. The golden flag on top was level with Ginny's window.

Ginny looked up into Harry's face, took a deep breath, and said, "Happy seventeenth."

"Yeah . . . thanks."

She was looking at him steadily; he, however, found it difficult to look back at her; it was like gazing into a brilliant light.

"Nice view," he said feebly, pointing toward the window.

She ignored this. He could not blame her.

"I couldn't think what to get you," she said.

"You didn't have to get me anything."

She disregarded this too.

"I didn't know what would be useful. Nothing too big, because you wouldn't be able to take it with you."

He chanced a glance at her. She was not tearful; that was one of the many wonderful things about Ginny, she was rarely weepy. He had sometimes thought that having six brothers must have toughened her up.

She took a step closer to him.

"So then I thought, I'd like you to have something to remember me by, you know, if you meet some veela when you're off doing whatever you're doing."

"I think dating opportunities are going to be pretty thin on the ground, to be honest."

"Sirius never cared about any of the junk —"

There was the sound of pattering feet, a blaze of shining copper, an echoing clang, and a shriek of agony: Kreacher had taken a run at Mundungus and hit him over the head with a saucepan.

"Call 'im off, call 'im off, 'e should be locked up!" screamed Mundungus, cowering as Kreacher raised the heavy-bottomed pan again.

"Kreacher, no!" shouted Harry.

Kreacher's thin arms trembled with the weight of the pan, still held aloft.

"Perhaps just one more, Master Harry, for luck?"

Ron laughed.

"We need him conscious, Kreacher, but if he needs persuading you can do the honors," said Harry.

"Thank you very much, Master," said Kreacher with a bow, and he retreated a short distance, his great pale eyes still fixed upon Mundungus with loathing.

"When you stripped this house of all the valuables you could find," Harry began again, "you took a bunch of stuff from the kitchen cupboard. There was a locket there." Harry's mouth was suddenly dry: He could sense Ron and Hermione's tension and excitement too. "What did you do with it?"

"Why?" asked Mundungus. "Is it valuable?"

"You've still got it!" cried Hermione.

"No, he hasn't," said Ron shrewdly. "He's wondering whether he should have asked more money for it."

"More?" said Mundungus. "That wouldn't have been effing

difficult . . . bleedin' gave it away, di'n' I? No choice."

"What do you mean?"

"I was selling in Diagon Alley and she come up to me and asks if I've got a license for trading in magical artifacts. Bleedin' snoop. She was gonna fine me, but she took a fancy to the locket an' told me she'd take it and let me off that time, and to fink meself lucky."

"Who was this woman?" asked Harry.

"I dunno, some Ministry hag."

Mundungus considered for a moment, brow wrinkled.

"Little woman. Bow on top of 'er head."

He frowned and then added, "Looked like a toad."

Harry dropped his wand: It hit Mundungus on the nose and shot red sparks into his eyebrows, which ignited.

*"Aguamenti!"* screamed Hermione, and a jet of water streamed from her wand, engulfing a spluttering and choking Mundungus.

Harry looked up and saw his own shock reflected in Ron's and Hermione's faces. The scars on the back of his right hand seemed to be tingling again.

— HOOFSTUK ELF —

# Die Omkopery

As Skepsel uit die meer vol Inferi kon ontsnap, is Harry seker dit sal op die meeste 'n paar uur neem om Mundungus te vang, en hy loop die hele oggend hoogs afwagtend heen en weer in die huis. Skepsel kom egter nie daardie oggend terug nie, en ook nie die middag nie. Teen sononder is Harry moedeloos en bekommerd, en die aandete, wat hoofsaaklik bestaan uit skimmelbrood waarop Hermione 'n verskeidenheid onsuksesvolle Transformasies probeer uitvoer het, help glad nie.

Skepsel kom nie die volgende dag terug nie, en ook nie die dag daarna nie. Daar verskyn egter twee mans in mantels op die plein buitekant nommer twaalf; hulle bly tot die nag daar en staar in die rigting van die huis wat hulle nie kan sien nie.

"Dis definitief Doodseters," sê Ron terwyl hy, Harry en Hermione hulle deur die sitkamer se vensters dophou. "Dink julle hulle weet ons is hier?"

"Ek glo nie," sê Hermione, hoewel sy bang lyk, "anders sou hulle mos vir Snape agter ons aan gestuur het, of hoe?"

"Dink jy hy was hierbinne en het hom in Moody se Tongknoopvloek vasgeloop?" vra Ron.

"Ja," sê Hermione, "anders sou hy mos vir daai spul kon sê hoe om hier in te kom. Maar hulle staan seker wag om te sien of ons opdaag. Hulle weet mos die huis behoort aan Harry."

"Hoe weet hulle –?" begin Harry.

"Die Ministerie kontroleer towenaars se testamente, onthou. Hulle sal weet Sirius het die plek aan jou bemaak."

Die Doodseters se teenwoordigheid buite vererger die onheilspellende atmosfeer in nommer twaalf. Hulle het sedert meneer Weasley se Patronus nog nie 'n woord van enigiemand buitekant Grimmauldplein gehoor nie en die spanning begin nou sy tol eis. Ron het uit rusteloosheid en irritasie die lastige gewoonte ontwikkel om met die Afskakelaar in sy sak te speel: dit maak Hermione rasend, want terwyl hulle vir Skepsel wag, verwyl sy die tyd deur *Die Verhale van*

Beedle die Skrywer te lees en sy hou nie daarvan dat die ligte aanhoudend aan- en afgaan nie.

"Hou nou op daarmee!" roep sy op die derde aand van Skepsel se afwesigheid uit toe al die ligte in die sitkamer weer eens uitgedoof word.

"Jammer, jammer!" sê Ron en klik die Afskakelaar om die ligte weer terug te bring. "Ek weet nie ek doen dit nie!"

"Wel, kan jy nie iets nuttigs kry om jou mee besig te hou nie?"

"Wat, soos om kinderstories te lees?"

"Dumbledore het hierdie boek aan my bemaak, Ron –"

"– en hy't die Afskakelaar aan my bemaak, so miskien is ek veronderstel om dit te gebruik!"

Harry is nie lus vir die gekibbel nie en glip ongesiens by die vertrek uit. Hy kry koers onder na die kombuis toe waarheen hy aanhoudend gaan, want hy is seker dit is waar Skepsel heel waarskynlik weer sal verskyn. Maar halfpad met die trap af ingangsportaal toe hoor hy 'n ligte klop aan die voordeur en dan klikkende metaalgeluide en die ketting wat kletter.

Elke senuwee in sy lyf span styf: hy pluk sy towerstaf uit, beweeg tot in die skaduwees langs die onthoofde elfkoppe en wag. Die deur gaan oop: hy sien die lampverligte plein buite skrams, en 'n figuur in 'n mantel kom vinnig by die voorportaal in en maak die deur agter hom toe. Die indringer gee 'n tree vorentoe en Maloog se stem vra: *"Severus Snape?"* Dan verrys die stoffiguur aan die onderpunt van die portaal en pyl op hom af met sy dooie hand in die lug.

"Dis nie ek wat jou vermoor het nie, Albus," sê 'n stil stem.

Die paljas word verbreek: die stoffiguur ontplof weer en dit is onmoontlik om deur die digte grys wolk wat dit agterlaat, uit te maak wie die nuwe aankomeling is.

Harry rig sy towerstaf op die middel van die wolk.

"Moenie beweeg nie!

Hy het van mevrou Black se portret vergeet: toe sy sy stem hoor, vlieg die gordyne wat haar verberg oop en sy begin skree: "*Modderbloede en uitvaagsels wat my huis onteer –*"

Ron en Hermione storm by die trap agter Harry af met hulle towerstawwe ook gerig op die onbekende man wat nou met sy arms in die lug onder in die portaal staan.

"Wag; dis ek, Remus!"

"O, dankie tog," sê Hermione flou en wys dan met haar towerstaf na mevrou Black; die gordyne vlieg met 'n knal weer toe en dit is stil. Ron laat sak ook sy towerstaf, maar nie Harry nie.

"Kom vorentoe!" roep hy terug.

Lupin beweeg vorentoe tot in die lamplig, sy hande nog steeds gelig in 'n gebaar van oorgawe.

"Ek is Remus John Lupin, weerwolf, soms bekend as Maantjie, een van die vier skeppers van die Plunderaar se Kaart, getroud met Nymphadora, gewoonlik bekend as Tonks, en ek het vir jou wat Harry is, geleer om 'n Patronus wat die vorm van 'n takbok aanneem, op te tower."

"O, oukei," sê Harry en laat sak sy towerstaf, "maar ek moes seker maak, of hoe?"

"In my hoedanigheid as jou gewese Verdediging teen die Donker Kunste-onderwyser stem ek heeltemal saam dat jy eers moes seker maak, Harry. Ron, Hermione, julle moenie julle wapens heeltemal so gou laat sak nie."

Hulle hardloop by die trap af na hom toe. Hy is in 'n dik swart reismantel toegewikkel en lyk pootuit, maar bly om hulle te sien.

"Nog geen teken van Severus nie?" vra hy.

"Nee," sê Harry. "Wat gaan aan? Is almal oukei?"

"Ja," sê Lupin, "maar ons word almal dopgehou. Daar is twee Doodseters buite op die plein –"

"– ons weet –"

"– ek moes presies op die boonste trap buite die voordeur Appareer om seker te maak hulle sien my nie. Hulle weet nie julle is hierbinne nie, anders is ek seker daar sou meer mense buite gewees het; hulle hou al die plekke wat enige verbintenis met jou het, dop, Harry. Kom ons gaan ondertoe; ek het baie om julle te vertel en ek wil weet wat gebeur het nadat julle by Die Konynenes weg is."

Hulle gaan af kombuis toe waar Hermione met haar towerstaf na die vuurherd wys. Daar skiet dadelik vlamme op: dit gee die strak klipmure 'n illusie van geselligheid en weerkaats blink in die lang houttafel. Lupin haal 'n paar Botterbiere onder sy reismantel uit en hulle gaan sit.

"Ek sou drie dae gelede hier gewees het, maar ek moes die Doodseter wat my agtervolg het eers afskud," sê Lupin. "So julle't reguit van die troue af hiernatoe gekom?"

"Nee," sê Harry, "eers ná ons twee Doodseters in 'n kafee in Tottenham Court-weg raakgeloop het."

Lupin stort die meeste van sy Botterbier op sy bors uit.

"*Wat?*"

Hulle verduidelik wat gebeur het en toe hulle klaar is, lyk Lupin ontsteld.

"Maar hoe het hulle julle so vinnig gekry? Dis onmoontlik om

iemand wat Appareer op te spoor, tensy jy die persoon gryp en aan hom vashou terwyl hy verdwyn!"

"En dit lyk onwaarskynlik dat hulle toevallig in Tottenham Court weg afgestap het, of hoe?" sê Harry.

"Ons het gewonder," sê Hermione versigtig, "of die Spoor dalk nog op Harry is?"

"Onmoontlik," sê Lupin. Ron lyk selfvoldaan en Harry is geweldig verlig. "Afgesien van enigiets anders, sou hulle vir seker geweet het Harry is hier as die Spoor nog op hom was, dink julle nie? Maar ek kan nie sien hoe hulle julle in Tottenham Court-weg kon opspoor nie. Dis kommerwekkend, uiters kommerwekkend."

Hy lyk besorg, maar sover dit Harry aangaan, kan daardie vraag wag.

"Vertel ons wat gebeur het ná ons weg is; ons het nog niks gehoor vandat Ron se pa vir ons gesê het die familie is veilig nie."

"Wel, Kingsley het ons gered," sê Lupin. "Danksy sy waarskuwing kon die meeste van die bruilofsgaste Disappareer voor hulle daar aangekom het."

"Was hulle Doodseters en die Ministerie se mense?" wil Hermione weet.

" 'n Mengsel, maar vir alle praktiese doeleindes is hulle nou een en dieselfde ding," sê Lupin. "Daar was omtrent 'n dosyn van hulle, maar hulle't nie geweet jy was daar nie, Harry. Arthur het 'n gerug gehoor dat hulle Scrimgeour gemartel het om by hom uit te vind waar jy is voor hulle hom vermoor het; as dit waar is, het hy jou nie verraai nie."

Harry kyk na Ron en Hermione; hulle uitdrukkings weerspieël die gemengde gevoel van skok en dankbaarheid wat hy ervaar. Hy het nooit juis van Scrimgeour gehou nie, maar as dit wat Lupin sê waar is, was die man se laaste daad 'n poging om Harry te beskerm.

"Die Doodseters het Die Konynenes van hoek tot kant deursoek," gaan Lupin verder. "Hulle het die huismonster gekry, maar wou dit nie te na aan hom waag nie – en toe het hulle dié van ons wat agtergebly het ure lank ondervra. Hulle het inligting oor jou probeer kry, Harry, maar niemand behalwe die Orde het natuurlik geweet jy was daar nie.

"Op dieselfde tyd as wat hulle die troue ontwrig het, het ander Doodseters met geweld toegang verkry tot elke Orde-verwante huis in die land. Geen sterfgevalle nie," loop hy die vraag vinnig vooruit, "maar hulle het wild te kere gegaan. Hulle het Dedalus Diggle se huis afgebrand, maar soos julle weet, was hy nie daar nie, en hulle

het die Cruciatusvloek op Tonks se familie gebruik. Weer eens om te probeer uitvind waarheen jy is nadat jy by hulle was. Hulle is oukei – natuurlik geskok, maar andersins ongedeerd."

"Het die Doodseters deur al daardie beskermende paljasse gekom?" vra Harry, wat nog onthou hoe doeltreffend dit was die aand toe hy in Tonks se ouers se tuin neergestort het.

"Jy moet een ding besef, Harry: die Doodseters het nou die Ministerie se volle magtiging aan hulle kant," sê Lupin. "Hulle het die mag om brutale towerspreuke te gebruik sonder om bang te wees hulle word geïdentifiseer of gearresteer. Hulle het daarin geslaag om deur elke beskermende paljas wat ons teen hulle opgestel het, te dring en toe hulle eers binne was, het hulle nie doekies omgedraai oor hoekom hulle daar was nie."

"En verwerdig hulle hulle om te verduidelik hoekom mense gemartel word om uit te vind waar Harry is?" vra Hermione met 'n skerpte in haar stem.

"Wel," sê Lupin. Hy aarsel en haal dan 'n opgevoude eksemplaar van die *Daaglikse Profeet* uit.

"Hier," sê hy en stoot dit oor die tafel na Harry toe, "jy sal in elk geval vroeër of later uitvind. Dis die voorwendsel waaronder hulle agter jou aan is."

Harry stryk die koerant glad. Daar is 'n yslike foto van sy gesig op die voorblad. Hy lees die opskrif bokant dit:

*GESOEK VIR ONDERVRAGING OOR DIE DOOD VAN ALBUS DUMBLEDORE*

Ron en Hermione gee ontstoke uitroepe, maar Harry sê niks nie. Hy stoot die koerant weg; hy wil niks meer lees nie; hy weet sommer wat daar staan. Niemand behalwe die mense wat bo-op die toring was toe Dumbledore dood is, weet wie hom regtig doodgemaak het nie en, soos Rita Skeeter die towerwêreld al klaar ingelig het, het ooggetuies Harry oomblikke nadat Dumbledore geval het daarvandaan sien weghardloop.

"Ek is jammer, Harry," sê Lupin.

"So Doodseters het die *Daaglikse Profeet* ook oorgeneem?" vra Hermione woedend.

Lupin knik.

"Maar mense besef tog seker wat aangaan?"

"Die oorname was glad en feitlik stil," sê Lupin. "Die amptelike weergawe van Scrimgeour se moord is dat hy bedank het; hy is vervang deur Pius Thicknesse wat onder die Imperiusvloek is."

"Hoekom het Voldemort homself nie tot Minister van Towerkuns verklaar nie?" vra Ron.

Lupin lag.

"Hy hoef nie, Ron. Hy *is* prakties die Minister, maar hoekom sal hy by die Ministerie agter 'n lessenaar sit? Sy strooipop, Thicknesse, behartig die alledaagse sake, wat Voldemort die vryheid gee om sy mag buite die Ministerie uit te brei.

"Baie mense het natuurlik afgelei wat gebeur het: die Ministerie se beleid het die afgelope paar dae dramaties verander en baie mense fluister dat Voldemort daaragter moet sit. Dit is egter die punt: hulle fluister. Hulle kan dit nie waag om enigiemand in hul vertroue te neem nie, want hulle weet nie wie om te vertrou nie; mense is bang om te sê wat hulle dink, ingeval hulle vermoedens waar is en hulle familie dit dan moet ontgeld. Ja, Voldemort speel 'n baie slim speletjie. As hy homself openbaar het, kon hy dalk openlike rebellie ontketen het; deur gemasker te bly, boesem hy verwarring, onsekerheid en vrees in."

"En hierdie dramatiese verandering in die Ministerie se beleid," sê Harry "beteken hulle waarsku die towerwêreld nou teen my in plaas van teen Voldemort?"

"Dit is beslis deel van die plan," sê Lupin, "en dit is 'n briljante strategie. Noudat Dumbledore dood is, sou jy – die Seun Wat Bly Leef Het – vir seker die simbool en vertrekpunt vir enige weerstand teen Voldemort gewees het. Maar deur te maak asof jy deel aan die ou held se dood gehad het, het Voldemort nie net 'n prys op jou kop geplaas nie, maar twyfel en vrees gesaai onder baie wat jou sou verdedig het.

"En intussen het die Ministerie teen Moggelgeborenes begin optree."

Lupin wys na die *Daaglikse Profeet.*

"Kyk op bladsy twee."

Hermione blaai die bladsye om met dieselfde uitdrukking van afkeer as toe sy *Geheime van die Donkerste Kuns* gehanteer het.

"*'Moggelgebore Register'*," lees sy hardop. "*'Die Ministerie van Towerkuns loods 'n opname van sogenaamde "Moggelgeborenes" ten einde beter te kan verstaan hoe diegene in besit van towergeheime gekom het.*

"*'Onlangse navorsing onderneem deur die Departement van Geheime bring aan die lig dat towerkuns slegs van een persoon na 'n ander oorgedra kan word wanneer towenaars kinders in die wêreld bring. Waar daar geen bewese towerafkoms bestaan nie, is dit dus moontlik dat die sogenaamde Moggelgeborene die towerkrag met behulp van diefstal of geweld verkry het.*

*"'Die Ministerie is vasberade om sulke wederregtelike besitnemers van towerkrag uit te roei, en met dié doel is 'n uitnodiging gerig aan elke sogenaamde Moggelgeborene om vir 'n onderhoud aan te meld by die pas aangestelde Moggelgebore Registrasiekommissie.'"*

"Mense sal nie toelaat dat dit gebeur nie," sê Ron.

"Dit gebeur alreeds, Ron," sê Lupin. "Moggelgeborenes word terwyl ons hier praat, aangekeer."

"Maar hoe is hulle veronderstel om towerkrag te 'gesteel' het?" vra Ron. "Dis malligheid; as 'n mens towerkrag kan steel, sal daar mos nie enige Misoeste wees nie, sal daar?"

"Ek weet," sê Lupin. "Nogtans, tensy jy kan bewys jy het ten minste een towernaasbestaande, word daar nou gereken jy het jou towerkrag onwettig bekom en moet die gevolge daarvan dra."

Ron loer na Hermione en sê dan: "Wat as suiwerbloede en halfbloede sweer 'n Moggelgeborene is deel van hulle familie? Ek sal vir almal sê Hermione is my niggie –"

Hermione sit haar hand op Ron s'n en druk dit.

"Dankie, Ron, maar ek kan nie dat jy –"

"Jy gaan nie 'n keuse hê nie," sê Ron vurig en druk nou háár hand. "Ek sal vir jou ons familie se stamboom leer sodat jy vrae daaroor kan beantwoord."

Hermione gee 'n bewerige laggie.

"Ron, ons is op vlug saam met Harry Potter, die mees gesoekte persoon in die land, so ek dink nie dit maak saak nie. As ek terug skool toe gegaan het, sou dit anders gewees het. Wat beplan Voldemort vir Hogwarts?" vra sy en kyk na Lupin.

"Bywoning is nou verpligtend vir elke jong heks en towenaar," antwoord hy. "Dit is gister aangekondig. Dit is 'n nuwe verwikkeling, want dit was nooit voorheen verpligtend nie. Bykans elke heks en towenaar in Brittanje het natuurlik by Hogwarts skoolgegaan, maar hulle ouers het die reg gehad om hulle tuis te onderrig of oorsee te stuur as hulle dit sou verkies. Op dié manier sal Voldemort die hele towerbevolking van 'n vroeë ouderdom onder sy waaksame oog hê. En dis ook nog 'n manier om van Moggelgeborenes ontslae te raak, want studente moet Bloedstatus verkry – wat beteken hulle het aan die Ministerie bewys hulle is van towerafkoms – voor hulle toegelaat word om die skool by te woon."

Harry voel mislik en kwaad: op hierdie oomblik bestudeer opgewonde elfjariges stapels nuutgekoopte towerspreukboeke, min wetende dat hulle Hogwarts nooit sal sien nie, en miskien ook nie weer hulle families nie.

"Dis . . . dis . . ." mompel hy en sukkel om woorde te kry wat

reg laat geskied aan die afgryse van sy gedagtes, maar Lupin sê sag: "Ek weet."

Lupin aarsel.

"Ek sal verstaan as jy dit nie kan bevestig nie, Harry, maar die Orde is onder die indruk dat Dumbledore vir jou 'n sending nagelaat het."

"Hy het," antwoord Harry, "en Ron en Hermione weet wat dit is en hulle kom saam met my."

"Kan jy my in jou vertroue neem en sê wat die sending is?"

Harry kyk na die gesig wat so vroeg al so vol plooie is, geraam deur dik hare wat al grys word, en wens hy kan 'n ander antwoord gee.

"Ek kan nie, Remus, ek's jammer. As Dumbledore nie vir jou gesê het nie, dink ek nie ek kan nie."

"Ek het gedog jy sal so sê," sê Lupin en lyk teleurgesteld. "Maar ek kan nogtans vir jou van nut wees. Jy weet wie ek is en wat ek kan doen. Ek kan saam met julle gaan om julle te beskerm. Dit sal nie nodig wees om vir my te sê wat presies julle in die mou voer nie."

Harry huiwer. Dit is 'n baie aanloklike aanbod, hoewel hy nie kan dink hoe hulle hulle sending vir Lupin geheim sal kan hou as hy die hele tyd by hulle is nie.

Hermione lyk egter verward.

"Maar wat van Tonks?" vra sy.

"Wat van haar?" sê Lupin.

"Wel," sê Hermione fronsend, "julle is getroud! Hoe voel sy daaroor dat jy saam met ons wil weggaan?"

"Tonks sal heeltemal veilig wees," sê Lupin. "Sy sal by haar ouers se huis bly."

Daar is iets vreemds in Lupin se stemtoon; dit is amper koud. Daar is ook iets eienaardigs aan die idee dat Tonks by haar ouers se huis wegkruip; sy is per slot van rekening 'n lid van die Orde en soos Harry haar ken, sal sy waarskynlik verkies om deel van al die aksie te wees.

"Remus," sê Hermione versigtig, " is alles oukei . . . jy weet . . . tussen jou en –"

"Alles is doodreg, dankie," sê Lupin nadruklik.

Hermione word pienk. Daar is nog 'n pouse, 'n ongemaklike en verleë een, en dan sê Lupin met die houding van iemand wat homself dwing om iets onaangenaams te erken: "Tonks gaan 'n baba hê."

"O, dis wonderlik!" roep Hermione uit.

"Uitstekend!" sê Ron entoesiasties.

"Geluk," sê Harry.

Lupin gee 'n aangeplakte glimlag wat meer soos 'n gryns lyk en sê dan: "So . . . neem julle my aanbod aan? Gaan drie nou vier word? Ek kan nie dink dat Dumbledore enige besware sou hê nie; hy het my op stuk van sake as julle Verdediging Teen die Donker Kunste-onderwyser aangestel. En ek moet vir julle sê, ek dink ons gaan te doen kry met towerkrag wat baie van ons nog nie ervaar of van gedroom het nie."

Ron en Hermione kyk albei na Harry.

"Net – net om seker te maak," sê hy. "Jy wil Tonks by haar ouers se huis los en saam met ons kom?"

"Sy sal heeltemal veilig daar wees. Hulle sal na haar kyk," sê Lupin. Hy praat met 'n finaliteit wat grens aan onverskilligheid. "Harry, ek is seker James sou nie wou hê ek moet jou nie in die steek laat nie."

"Wel," sê Harry stadig, "ek is nie. Ek is doodseker my pa sou wou weet hoekom jy jou eie kind in die steek laat."

Al die kleur verdwyn uit Lupin se gesig. Dit voel of die temperatuur in die kombuis omtrent tien grade val. Ron kyk in die vertrek rond asof hy aangesê is om dit te memoriseer, terwyl Hermione se oë heen en weer tussen Harry en Lupin beweeg.

"Jy verstaan nie," sê Lupin uiteindelik.

"Nou verduidelik dan," sê Harry.

Lupin sluk.

"Ek – ek het 'n ernstige fout gemaak deur met Tonks te trou. Ek het dit teen my beterwete gedoen en ek het dit sedertdien baie diep berou."

"Ek sien," sê Harry, "so jy gaan haar en die kind nou net los en saam met ons padgee?"

Lupin spring op sy voete: sy stoel val agteroor en hy gluur so intens na hulle dat Harry vir die eerste keer ooit die skaduwee van 'n wolf op sy menslike gesig sien.

"Verstaan jy nie wat ek aan my vrou en ongebore kind gedoen het nie? Ek moes nooit met haar getrou het nie; ek het haar 'n uitgeworpene gemaak!"

Lupin skop die stoel wat hy laat omval het weg.

"Julle het my nog altyd net as een van die Orde gesien, of onder Dumbledore se beskerming by Hogwarts! Julle weet nie wat dink die grootste deel van die towergemeenskap van dierasies soos ek nie! As hulle van my toestand weet, kan hulle skaars met my praat! Sien julle nie wat ek gedoen het nie? Selfs haar eie familie is gewalg met ons huwelik; watter ouers wil hê hulle enigste dogter moet met 'n weerwolf trou? En die kind – die kind –"

Lupin gryp letterlik hande vol van sy eie hare; hy lyk totaal van sy sinne beroof.

"My soort kry nie gewoonlik kinders nie! Die kind sal soos ek wees, ek is seker daarvan – hoe kan ek myself vergewe dat ek willens en wetens die kans gewaag het om my toestand aan 'n onskuldige kind oor te dra? En as daar 'n wonderwerk gebeur en die kind is nie soos ek nie, dan sal dit 'n honderd keer beter wees om groot te word sonder 'n pa vir wie jy jou altyd moet skaam!"

"Remus!" fluister Hermione met trane in haar oë. "Moenie so sê nie – hoe kan 'n kind ooit vir jou skaam wees?"

"O, ek weet nie, Hermione," sê Harry. "Ek sal my nogal vir hom skaam."

Harry weet nie waar sy woede vandaan kom nie, maar dit laat hom nou ook opspring. Lupin lyk asof Harry hom geklap het.

"As die nuwe regime dink Moggelgeborenes is erg," sê Harry, "wat sal hulle doen met 'n halfweerwolf wie se pa 'n lid van die Orde is? My pa is dood terwyl hy my en my ma probeer beskerm het en jy dink hy sal vir jou sê om jou kind weg te gooi om saam met ons op 'n avontuur te gaan?"

"Hoe – hoe durf jy?" sê Lupin. "Dit gaan nie vir my oor 'n behoefte aan – aan gevaar of persoonlike roem nie – hoe durf jy so iets insinueer?"

"Ek dink jy sien jouself as bietjie van 'n waaghals," sê Harry. "Jy wil in Sirius se voetspore volg –"

"Harry, nee!" smeek Hermione, maar hy hou aan gluur na Lupin se gesig wat doodsbleek van woede is.

"Ek sou dit nooit geglo het nie," sê Harry. "Die man wat my geleer het hoe om teen Dementors te baklei – 'n lafaard."

Lupin pluk sy towerstaf so vinnig uit dat Harry skaars sy hand na syne kan uitsteek; daar is 'n harde slag en hy voel hoe hy agtertoe vlieg asof 'n vuishou hom getref het; terwyl hy teen die kombuismuur gesmyt word en af vloer toe gly, sien hy die punt van Lupin se mantel by die deur uit verdwyn.

"Remus, Remus, kom terug!" roep Hermione, maar Lupin antwoord nie. 'n Oomblik later hoor hulle die voordeur toeklap.

"Harry!" weeklaag Hermione. "Hoe kon jy?"

"Dit was maklik," sê Harry. Hy staan op; hy voel 'n knop opswel waar sy kop die muur getref het. Hy is nog steeds so vol woede dat hy bewe.

"Moenie so na my kyk nie!" snou hy Hermione toe.

"Moenie jy met haar ook begin nie!" grom Ron.

"Nee – nee – ons moenie baklei nie!" sê Hermione en spring tussen hulle in.

"Jy moes nie daai goed vir Lupin gesê het nie," sê Ron vir Harry.

"Hy soek lankal daarvoor," sê Harry. Gebroke beelde jaag mekaar deur sy gedagtes: Sirius wat deur die Sluier val; Dumbledore wat tussen hemel en aarde hang, gebreek; 'n flitsende groen lig en sy ma se stem wat om genade smeek . . .

"Ouers," sê Harry, "mag hulle kinders nie in die steek laat nie, tensy – tensy hulle moet."

"Harry –" sê Hermione en sit haar hand vertroostend op hom, maar hy skud dit af en loop weg, sy oë op die vuur wat Hermione opgetower het. Hy het eenkeer uit daardie vuurherd met Lupin gepraat toe hy gerusstelling oor James gesoek het en Lupin het hom getroos. Nou swem Lupin se gepynigde wit gesig in die lug voor hom. Hy kry 'n opwelling van berou wat hom naar laat voel. Nóg Ron nóg Hermione praat, maar Harry is seker hulle kyk agter sy rug na mekaar en kommunikeer stilletjies.

Hy swaai om en sien hoe hulle vinnig van mekaar af wegdraai.

"Ek weet ek moes hom nie 'n lafaard genoem het nie."

"Nee, jy moes nie," sê Ron dadelik.

"Maar hy gedra hom soos een."

"Nogtans . . ." sê Hermione.

"Ek weet," sê Harry. "Maar as dit hom terug na Tonks toe laat gaan, sal dit die moeite werd wees, of hoe?"

Hy kan nie die pleitende toon uit sy stem hou nie. Hermione lyk simpatiek, Ron onseker. Harry kyk af na sy voete en dink aan sy pa. Sou James Harry ondersteun het in wat hy vir Lupin gesê het, of sou hy kwaad gewees het oor hoe sy seun sy ou vriend behandel het?

Dit is asof die stil kombuis gons van skok oor die toneel van so pas en van Ron en Hermione se onuitgesproke verwyte. Die *Daaglikse Profeet* wat Lupin gebring het, lê nog op die tafel met Harry se gesig wat uit die voorblad na die plafon opstaar. Hy loop soontoe en gaan sit, maak die koerant na willekeur oop en maak of hy lees. Hy neem nie die woorde in nie; sy gedagtes is te vol van die onderonsie met Lupin. Hy is seker Ron en Hermione kommunikeer weer stilletjies aan die ander kant van die *Profeet*. Hy blaai hard om en Dumbledore se naam spring uit na hom. Dit duur 'n oomblik of twee voor hy die betekenis snap van die foto wat 'n familiegroep wys. Onder die foto is die woorde: *Die Dumbledore-gesin: van links na regs, Albus, Percival met die pas gebore Ariana in sy arms, Kendra en Aberforth.*

Harry se belangstelling is geprikkel en hy bestudeer die foto deegliker. Dumbledore se pa, Percival, is 'n aantreklike man wie se

oë selfs op hierdie verbleikte foto lyk of hulle vonkel. Die baba, Ariana, is skaars langer as 'n brood en niks meer besonders nie. Die ma, Kendra, het gitswart hare wat in 'n hoë bolla teruggekam is. Haar gesig lyk gesnede. Al dra sy 'n syaandrok met 'n hoë kraag, dink Harry aan Amerikaanse Indiane terwyl hy haar donker oë, hoë wangbene en reguit neus bestudeer. Albus en Aberforth dra enerse baadjies met kantkrae en het identiese, skouerlengte haarstyle. Albus lyk 'n hele paar jaar ouer, maar andersins lyk die twee seuns baie eenders, want dit is voor Albus se neus gebreek is en voor hy begin bril dra het.

Die gesin lyk heel gelukkig en normaal en glimlag kalm uit die koerant. Klein Ariana se arm waai so effens uit haar tjalie. Harry kyk bokant die foto en sien die opskrif:

*EKSKLUSIEWE UITTREKSEL UIT DIE KOMENDE BIOGRAFIE VAN ALBUS DUMBLEDORE deur Rita Skeeter*

Harry besluit dit kan hom beswaarlik erger laat voel as wat hy alreeds voel en begin lees:

*Kendra Dumbledore was trots en hooghartig en kon dit nie verduur om in Mould-on-the-Wold aan te bly ná al die publisiteit oor haar man, Percival, se arrestasie en vonnis tot tronkstraf in Azkaban nie. Sy het dus besluit om die gesin te ontwortel en hulle te gaan hervestig in Godric's Hollow, die dorpie wat later beroemdheid sou verwerf as die plek waar Harry Potter op eienaardige wyse van Jy-Weet-Wie ontsnap het.*

*Net soos in Mould-on-the-Wold was daar 'n hele paar towerfamilies in Godric's Hollow woonagtig, maar aangesien Kendra nie een van hulle geken het nie, sou sy die nuuskierigheid oor haar man se misdaad wat sy in haar vorige dorp moes verduur, gespaar wees. Deur haar nuwe towerbure se vriendelike pogings tot toenadering herhaaldelik van die hand te wys, het sy spoedig verseker dat haar gesin heeltemal uitgelos word.*

*"Sy't die deur in my gesig toegeklap toe ek haar gaan verwelkom het met 'n baksel tuisgemaakte hekseketelkoekies," sê Bathilda Bagshot. "Die eerste jaar wat hulle hier gebly het, het ek altyd net die twee seuns gesien. Sou nooit geweet het daar's 'n dogter as ek nie die winter ná hulle ingetrek het in die maanlig klokblomme gaan pluk het en gesien het hoe Kendra vir Ariana na die agtertuin toe uitlei nie. Sy het een keer met haar om die grasperk geloop terwyl sy haar die hele tyd styf vashou en haar toe weer terug binnetoe geneem. Ek't nie geweet wat om daarvan te dink nie."*

*Kendra het blykbaar gedink die trek Godric's Hollow toe was die perfekte geleentheid om Ariana eens en vir altyd weg te steek, iets wat sy bes moont-*

*lik al jare lank beplan het. Die tydsberekening was belangrik. Ariana was skaars sewe jaar oud toe sy uit die oog verdwyn het, en die meeste kenners stem saam dat sewe die ouderdom is wanneer towerkrag homself openbaar, indien dit teenwoordig is. Niemand wat vandag lewe, kan onthou dat Ariana ooit die geringste teken van towerkragvermoëns openbaar het nie. Dit blyk derhalwe dat Kendra besluit het om haar dogter se bestaan weg te steek, eerder as om die skande te verduur om te erken dat sy die lewe aan 'n Misoes geskenk het. Om weg te trek van die vriende en bure wat Ariana geken het, het dit natuurlik baie makliker gemaak om haar opgesluit te hou. Sy kon reken op die klein aantal mense wat voortaan van Ariana se bestaan geweet het om die geheim te bewaar. Dit sluit Ariana se twee broers in, wat ongemaklike vrae omseil het met die antwoord wat hulle ma vir hulle geleer het: "My suster is te sieklik om skool toe te gaan."*

*Volgende week: Albus Dumbledore by Hogwarts – die pryse en die oëverblindery.*

Harry was verkeerd: wat hy gelees het, laat hom inderdaad erger voel. Hy kyk weer na die foto van die skynbaar gelukkige gesin. Is dit waar? Hoe kan hy uitvind? Hy wil na Godric's Hollow toe gaan, selfs al is Bathila nie in staat om met hom te praat nie; hy wil na die plek toe gaan waar hy en Dumbledore albei geliefdes verloor het. Terwyl hy die koerant laat sak om Ron en Hermione se menings te vra, weerklink daar 'n oorverdowende *kraak* deur die kombuis.

Dit is die eerste keer in drie dae dat Harry heeltemal van Skepsel vergeet het. Sy eerste gedagte is dat Lupin weer by die vertrek ingebars het en vir 'n breukdeel van 'n sekonde neem hy nie die bondel spartelende ledemate wat uit die niet reg langs sy stoel verskyn het, in nie. Hy kom vinnig op die been terwyl Skepsel homself ontknoop en dan laag voor Harry buig en kwaak: "Skepsel is terug met die dief Mundungus Fletcher, Meester."

Mundungus skarrel regop en pluk sy towerstaf uit, maar Hermione is te vinnig vir hom.

"*Expelliarmus!*"

Mundungus se towerstaf vlieg in die lug op en Hermione vang dit. Met wydgesperde oë, duik Mundungus trap se kant toe, maar Ron keer hom met 'n rugby-laagvat en Mundungus tref die klipvloer met 'n gedempte kraakgeluid.

"Wat?" brul hy en probeer wriemelend uit Ron se greep loskom. "Wat het ek gedoen? Hoekom 'n blessitste huiself op my sit, wat probeer julle doen, wat het ek gedoen, los my, los my, of –"

"Jy's nie eintlik in 'n posisie om dreigemente uit te deel nie," sê

Harry. Hy gooi die koerant eenkant neer, gee 'n paar tree deur die kombuis en gaan sit op sy knieë langs Mundungus wat ophou worstel en angsbevange lyk. Ron staan hygend op en kyk hoe Harry doelbewus met sy towerstaf na Mundungus se neus mik. Mundungus stink na ou sweet en tabakrook; sy hare is gekoek en sy kleed gevlek.

"Skepsel maak verskoning vir die vertraging om die dief hier te kry, Meester," sê die elf hees. "Fletcher weet hoe om laag te lê; hy het baie wegkruipgate en trawante. Nogtans, Skepsel het die dief op die ou end in 'n hoek vasgekeer."

"Jy't jou baie goed van jou taak gekwyt, Skepsel," sê Harry en die elf buig laag.

"Reg, ons het 'n paar vrae vir jou," sê Harry vir Mundungus wat dadelik skree: "Ek het paniekerig geraak, oukei? Ek wou nooit saamgaan nie; ek bedoel dit nie sleg nie, maat, maar ek het nooit aangebied om vir jou dood te gaan nie, en dit was die blessitste Jy-Weet-Wie wat op my afgevlieg het, enigiemand sou dadelik padgegee het, ek het heeltyd gesê ek wil dit nie doen nie –"

"Vir jou inligting, nie een van die res van ons het ge-Disappareer nie," sê Hermione.

"Wel, dan is julle 'n spul bloemen helde, nè, maar ek het nooit voorgegee dat ek my lewe wil wegsmyt –"

"Ons stel nie belang in hoekom jy Maloog in die steek gelaat het nie," onderbreek Harry hom en beweeg sy towerstaf 'n bietjie nader aan Mundungus se sakkerige, bloedbelope oë. "Ons het al klaar geweet jy's 'n onbetroubare stuk skuim."

"Wel, wat de hel maak 'n huiself dan jag op my? Of is dit weer oor daai bekers? Ek het nie een daarvan oor nie, anders sou ek dit vir julle gegee het."

"Dis ook nie oor die bekers nie, al word jy warmer," sê Harry. "Bly stil en luister."

Dit voel wonderlik om iets te hê om te doen, iemand by wie hy op 'n klein deeltjie van die waarheid kan aandring. Harry se towerstaf is nou so naby aan Mundungus se neusbrug dat Mundungus skeel is soos wat hy sy oë daarop probeer hou.

"Toe jy hierdie huis gestroop het van enigiets wat waardevol is," begin Harry, maar Mundungus val hom weer in die rede.

"Sirius was nie gepla oor enige van daai gemors nie –"

Daar is die geluid van trippelende voete, 'n blits van blink koper, 'n kletterende eggo en 'n gil van pyn: Skepsel het Mundungus stormgeloop en hom met 'n pan oor die kop gemoker.

"Hou hom weg van my af, hou hom weg; hy behoort opgesluit

te word!" gil Mundungus en koes toe Skepsel die swaarboompan weer oplig.

"Skepsel, nee!" skree Harry.

Skepsel se dun armpies bewe van die gewig van die pan wat hy nog steeds in die lug hou.

"Miskien net nog een, meester Harry, vir geluk?"

Ron lag.

"Ons het hom by sy volle positiewe nodig, Skepsel, maar as hy oorreding nodig het, kan jy dit doen," sê Harry.

"Baie dankie, Meester," sê Skepsel met 'n buiging en staan 'n entjie terug met sy groot, bleek oë nog steeds vol weersin op Mundungus vasgenael.

"Toe jy die huis gestroop het van al die waardevolle goed wat jy kon kry," begin Harry weer, "het jy 'n klomp goed uit die kombuiskas gevat. Daar was 'n hangertjie." Harry se mond is skielik droog: hy voel Ron en Hermione se spanning en opwinding ook aan. "Wat het jy daarmee gedoen?"

"Hoekom?" vra Mundungus. "Is dit waardevol?"

"Jy het dit nog steeds!" roep Hermione uit.

"Nee, hy het nie," sê Ron skerpsinnig. "Hy wonder of hy meer geld daarvoor moes gevra het."

"Meer?" sê Mundungus. "Dit sou nie flippen moeilik . . . Ek't dit blerrie weggegee. Nie 'n keuse gehad nie."

"Wat bedoel jy?"

"Ek was besig om goed in Diagonaalstraat te verkoop en toe kom sy na my toe en vra of ek 'n lisensie het om handel te dryf in towerartefakte. Blerrie spioen. Wou my beboet, maar toe smaak sy die hangertjie en sê vir my sy gaan dit vat en my dié keer laat loop, en ek kan my sterre dank."

"Wie was die vrou?" vra Harry.

"Weetie, een of ander teef van die Ministerie."

Mundungus dink vir 'n oomblik en plooi sy voorkop.

"Klein vroumens. Strik bo-op haar kop."

Hy frons en voeg dan by: "Het soos 'n padda gelyk."

Harry laat val sy towerstaf; dit tref Mundungus op die neus en skiet rooi vonke in sy wenkbroue wat aan die brand slaan.

"*Aguamenti!*" skree Hermione en 'n straal water stroom uit haar towerstaf en verswelg 'n hoesende en proesende Mundungus.

Harry kyk op en sien sy eie skok geweerkaats in Ron en Hermione se gesigte. Dit voel of die littekens agterop sy regterhand weer tintel.

CHAPTER TWELVE



# *MAGIC IS MIGHT*

As August wore on, the square of unkempt grass in the middle of Grimmauld Place shriveled in the sun until it was brittle and brown. The inhabitants of number twelve were never seen by anybody in the surrounding houses, and nor was number twelve itself. The Muggles who lived in Grimmauld Place had long since accepted the amusing mistake in the numbering that had caused number eleven to sit beside number thirteen.

And yet the square was now attracting a trickle of visitors who seemed to find the anomaly most intriguing. Barely a day passed without one or two people arriving in Grimmauld Place with no other

purpose, or so it seemed, than to lean against the railings facing numbers eleven and thirteen, watching the join between the two houses. The lurkers were never the same two days running, although they all seemed to share a dislike for normal clothing. Most of the Londoners who passed them were used to eccentric dressers and took little notice, though occasionally one of them might glance back, wondering why anyone would wear such long cloaks in this heat.

The watchers seemed to be gleaning little satisfaction from their vigil. Occasionally one of them started forward excitedly, as if they had seen something interesting at last, only to fall back looking disappointed.

On the first day of September there were more people lurking in the square than ever before. Half a dozen men in long cloaks stood silent and watchful, gazing as ever at houses eleven and thirteen, but the thing for which they were waiting still appeared elusive. As evening drew in, bringing with it an unexpected gust of chilly rain for the first time in weeks, there occurred one of those inexplicable moments when they appeared to have seen something interesting. The man with the twisted face pointed and his closest companion, a podgy, pallid man, started forward, but a moment later they had relaxed into their previous state of inactivity, looking frustrated and disappointed.

Meanwhile, inside number twelve, Harry had just entered the hall. He had nearly lost his balance as he Apparated onto the top step just outside the front door, and thought that the Death Eaters might have caught a glimpse of his momentarily exposed elbow. Shutting the front door carefully behind him, he pulled off the Invisibility Cloak,

draped it over his arm, and hurried along the gloomy hallway toward the door that led to the basement, a stolen copy of the *Daily Prophet* clutched in his hand.

The usual low whisper of *"Severus Snape?"* greeted him, the chill wind swept him, and his tongue rolled up for a moment.

"I didn't kill you," he said, once it had unrolled, then held his breath as the dusty jinx-figure exploded. He waited until he was halfway down the stairs to the kitchen, out of earshot of Mrs. Black and clear of the dust cloud, before calling, "I've got news, and you won't like it."

The kitchen was almost unrecognizable. Every surface now shone: Copper pots and pans had been burnished to a rosy glow; the wooden tabletop gleamed; the goblets and plates already laid for dinner glinted in the light from a merrily blazing fire, on which a cauldron was simmering. Nothing in the room, however, was more dramatically different than the house-elf who now came hurrying toward Harry, dressed in a snowy-white towel, his ear hair as clean and fluffy as cotton wool, Regulus's locket bouncing on his thin chest.

"Shoes off, if you please, Master Harry, and hands washed before dinner," croaked Kreacher, seizing the Invisibility Cloak and slouching off to hang it on a hook on the wall, beside a number of old-fashioned robes that had been freshly laundered.

"What's happened?" Ron asked apprehensively. He and Hermione had been poring over a sheaf of scribbled notes and hand-drawn maps that littered the end of the long kitchen table, but now they watched Harry as he strode toward them and threw down the newspaper on top of their scattered parchment.

A large picture of a familiar, hook-nosed, black-haired man stared up at them all, beneath a headline that read:

**SEVERUS SNAPE CONFIRMED AS HOGWARTS HEADMASTER**

"No!" said Ron and Hermione loudly.

Hermione was quickest; she snatched up the newspaper and began to read the accompanying story out loud.

"'*Severus Snape, long-standing Potions master at Hogwarts School of Witchcraft and Wizardry, was today appointed headmaster in the most important of several staffing changes at the ancient school. Following the resignation of the previous Muggle Studies teacher, Alecto Carrow will take over the post while her brother, Amycus, fills the position of Defense Against the Dark Arts professor.*

"'*I welcome the opportunity to uphold our finest Wizarding traditions and values* —' Like committing murder and cutting off people's ears, I suppose! Snape, headmaster! Snape in Dumbledore's study — Merlin's pants!" she shrieked, making both Harry and Ron jump. She leapt up from the table and hurtled from the room, shouting as she went, "I'll be back in a minute!"

"'Merlin's pants'?" repeated Ron, looking amused. "She must be upset." He pulled the newspaper toward him and perused the article about Snape.

"The other teachers won't stand for this. McGonagall and Flitwick and Sprout all know the truth, they know how Dumbledore died. They won't accept Snape as headmaster. And who are these Carrows?"

"Death Eaters," said Harry. "There are pictures of them inside. They were at the top of the tower when Snape killed Dumbledore, so it's all friends together. And," Harry went on bitterly, drawing up a chair, "I can't see that the other teachers have got any choice but to stay. If the Ministry and Voldemort are behind Snape it'll be a choice between staying and teaching, or a nice few years in Azkaban — and that's if they're lucky. I reckon they'll stay to try and protect the students."

Kreacher came bustling to the table with a large tureen in his hands, and ladled out soup into pristine bowls, whistling between his teeth as he did so.

"Thanks, Kreacher," said Harry, flipping over the *Prophet* so as not to have to look at Snape's face. "Well, at least we know exactly where Snape is now."

He began to spoon soup into his mouth. The quality of Kreacher's cooking had improved dramatically ever since he had been given Regulus's locket: Today's French onion was as good as Harry had ever tasted.

"There are still a load of Death Eaters watching the house," he told Ron as he ate, "more than usual. It's like they're hoping we'll march out carrying our school trunks and head off for the Hogwarts Express."

Ron glanced at his watch.

"I've been thinking about that all day. It left nearly six hours ago. Weird, not being on it, isn't it?"

In his mind's eye Harry seemed to see the scarlet steam engine as he and Ron had once followed it by air, shimmering between fields

and hills, a rippling scarlet caterpillar. He was sure Ginny, Neville, and Luna were sitting together at this moment, perhaps wondering where he, Ron, and Hermione were, or debating how best to undermine Snape's new regime.

"They nearly saw me coming back in just now," Harry said. "I landed badly on the top step, and the Cloak slipped."

"I do that every time. Oh, here she is," Ron added, craning around in his seat to watch Hermione reentering the kitchen. "And what in the name of Merlin's most baggy Y Fronts was that about?"

"I remembered this," Hermione panted.

She was carrying a large, framed picture, which she now lowered to the floor before seizing her small, beaded bag from the kitchen sideboard. Opening it, she proceeded to force the painting inside, and despite the fact that it was patently too large to fit inside the tiny bag, within a few seconds it had vanished, like so much else, into the bag's capacious depths.

"Phineas Nigellus," Hermione explained as she threw the bag onto the kitchen table with the usual sonorous, clanking crash.

"Sorry?" said Ron, but Harry understood. The painted image of Phineas Nigellus Black was able to flit between his portrait in Grimmauld Place and the one that hung in the headmaster's office at Hogwarts: the circular tower-top room where Snape was no doubt sitting right now, in triumphant possession of Dumbledore's collection of delicate, silver magical instruments, the stone Pensieve, the Sorting Hat and, unless it had been moved elsewhere, the sword of Gryffindor.

"Snape could send Phineas Nigellus to look inside this house for

him," Hermione explained to Ron as she resumed her seat. "But let him try it now, all Phineas Nigellus will be able to see is the inside of my handbag."

"Good thinking!" said Ron, looking impressed.

"Thank you," smiled Hermione, pulling her soup toward her. "So, Harry, what else happened today?"

"Nothing," said Harry. "Watched the Ministry entrance for seven hours. No sign of her. Saw your dad, though, Ron. He looks fine."

Ron nodded his appreciation of this news. They had agreed that it was far too dangerous to try and communicate with Mr. Weasley while he walked in and out of the Ministry, because he was always surrounded by other Ministry workers. It was, however, reassuring to catch these glimpses of him, even if he did look very strained and anxious.

"Dad always told us most Ministry people use the Floo Network to get to work," Ron said. "That's why we haven't seen Umbridge, she'd never walk, she'd think she's too important."

"And what about that funny old witch and that little wizard in the navy robes?" Hermione asked.

"Oh yeah, the bloke from Magical Maintenance," said Ron.

"How do you know he works for Magical Maintenance?" Hermione asked, her soupspoon suspended in midair.

"Dad said everyone from Magical Maintenance wears navy blue robes."

"But you never told us that!"

Hermione dropped her spoon and pulled toward her the sheaf of notes and maps that she and Ron had been examining when Harry had

entered the kitchen.

"There's nothing in here about navy blue robes, nothing!" she said, flipping feverishly through the pages.

"Well, does it really matter?"

"Ron, it *all* matters! If we're going to get into the Ministry and not give ourselves away when they're *bound* to be on the lookout for intruders, every little detail matters! We've been over and over this, I mean, what's the point of all these reconnaissance trips if you aren't even bothering to tell us —"

"Blimey, Hermione, I forget one little thing —"

"You do realize, don't you, that there's probably no more dangerous place in the whole world for us to be right now than the Ministry of —"

"I think we should do it tomorrow," said Harry.

Hermione stopped dead, her jaw hanging; Ron choked a little over his soup.

"Tomorrow?" repeated Hermione. "You aren't serious, Harry?"

"I am," said Harry. "I don't think we're going to be much better prepared than we are now even if we skulk around the Ministry entrance for another month. The longer we put it off, the farther away that locket could be. There's already a good chance Umbridge has chucked it away; the thing doesn't open."

"Unless," said Ron, "she's found a way of opening it and she's now possessed."

"Wouldn't make any difference to her, she was so evil in the first place," Harry shrugged.

Hermione was biting her lip, deep in thought.

“We know everything important,” Harry went on, addressing Hermione. “We know they’ve stopped Apparition in and out of the Ministry. We know only the most senior Ministry members are allowed to connect their homes to the Floo Network now, because Ron heard those two Unspeakables complaining about it. And we know roughly where Umbridge’s office is, because of what you heard that bearded bloke saying to his mate —”

*“‘I’ll be up on level one, Dolores wants to see me,’”* Hermione recited immediately.

“Exactly,” said Harry. “And we know you get in using those funny coins, or tokens, or whatever they are, because I saw that witch borrowing one from her friend —”

“But we haven’t got any!”

“If the plan works, we will have,” Harry continued calmly.

“I don’t know, Harry, I don’t know. . . . There are an awful lot of things that could go wrong, so much relies on chance. . . .”

“That’ll be true even if we spend another three months preparing,” said Harry. “It’s time to act.”

He could tell from Ron’s and Hermione’s faces that they were scared; he was not particularly confident himself, and yet he was sure the time had come to put their plan into operation.

They had spent the previous four weeks taking it in turns to don the Invisibility Cloak and spy on the official entrance to the Ministry, which Ron, thanks to Mr. Weasley, had known since childhood. They had tailed Ministry workers on their way in, eavesdropped on their conversations, and learned by careful observation which of them could be relied upon to appear, alone, at the same time every day.

selfde patroon vorm, en ná nog 'n paar sekondes besef hy hy kyk hoe pamflette gemaak word: die papiervierkante is bladsye en word aanmekaar gesit, gevou en in plek getoor, met netjiese hopies wat langs elke heks of towenaar opstapel.

Harry kruip nader, hoewel die werkers so verdiep is in wat hulle doen dat hy twyfel of hulle voetstappe wat deur die tapyt gedemp word, sal opmerk, en hy gaps 'n voltooide pamflet uit die hopie langs 'n jong heks. Hy bestudeer dit onder die Onsigbaarheidsmantel. Op die pienk voorblad pryk daar 'n goue titel:

*MODDERBLOEDE*
*en die Gevare wat Hulle Inhou vir 'n Vreedsame Suiwerbloedgemeenskap*

Onder die titel is 'n prentjie van 'n rooi roos, met 'n stuitige gesig in die middel van sy kroonblare, wat deur 'n groen onkruid met slagtande en 'n kwaai gesig verwurg word. Daar is nie 'n skrywer se naam op die pamflet nie, maar die littekens bo-op sy regterhand begin weer eens tintel terwyl hy dit bestudeer. Dan bevestig die jong heks langs hom sy vermoede toe sy sê, terwyl sy haar towerstaf aanhou swaai en draai: "Weet iemand of die ou feeks heeldag Moggels gaan ondervra?"

"Oppas," sê die towenaar langs haar en kyk senuweeagtig om; een van sy bladsye gly en val op die vloer.

"Wat, het sy nou getoorde ore sowel as 'n oog?"

Die heks loer na die blink mahoniedeur reg oorkant die pamfletmakers se kantoor; Harry kyk ook en woede rys in hom op soos 'n slang. Waar daar in 'n Moggel voordeur miskien 'n loergaatjie sal wees, is hier 'n groot, ronde oog met 'n helderblou iris in die hout ingesit; 'n oog wat skokkend bekend sal wees vir enigiemand wat Alastor Moody geken het.

Vir 'n breukdeel van 'n sekonde vergeet Harry waar hy is en wat hy hier doen: hy vergeet selfs dat hy onsigbaar is. Hy loop reguit na die deur toe en bekyk die oog. Dit beweeg nie: dit staar blind boontoe, gevries. Die bordjie daaronder lees:

*Dolores Umbridge*
*Senior Ondersekretaris tot die Minister*

Daaronder is 'n effens blinker nuwe bordjie wat sê:

*Hoof van die vir Moggelgeborenes Registrasiekommissie*

Harry kyk terug na die dosyn pamfletmakers: al is hulle so verdiep in hulle werk, is hy seker hulle sal dit agterkom as 'n leë kantoor se deur voor hulle opgaan. Daarom haal hy uit sy binnesak 'n vreemde voorwerp met klein swaaiende pootjies en 'n rubberbolhoring vir 'n lyf. Hy buk onder die Onsigbaarheidsmantel en sit die Afleidingsknaller op die grond neer.

Dit hardloop dadelik tussen die hekse en towenaars voor hom se bene in. 'n Paar oomblikke later, terwyl Harry met sy hand op die deurknop wag, is daar 'n harde slag en 'n groot wolk stink swart rook borrel by 'n hoek uit. Die jong heks in die voorste ry gil: pienk bladsye vlieg oral rond soos sy en haar medewerkers opspring en omkyk na die bron van die opskudding. Harry draai die deurknop, glip by Umbridge se kantoor in en maak die deur agter hom toe.

Dit voel vir hom of hy in die verlede teruggegaan het. Die vertrek lyk presies net soos Umbridge se kantoor in Hogwarts: draperings van kant, doilies en gedroogde blomme bedek elke beskikbare oppervlak. Teen die mure hang dieselfde ornamentele borde, elkeen met 'n helderkleurige katjie met 'n strikkie wat ad nauseum oulik baljaar en bokspring. Daar is 'n geblomde valletjieskleed oor die lessenaar gegooi. Agter Maloog se oog maak 'n teleskopiese toestel dit vir Umbridge moontlik om op die werkers aan die ander kant van die deur te spioeneer. Harry loer daardeur en sien hulle almal staan nog steeds om die Afleidingsknaller. Hy pluk die teleskoop uit die deur en laat 'n gat agter, haal die getoorde oogbal daaruit en sit dit in sy sak. Dan draai hy weer na die vertrek toe, lig sy towerstaf en prewel: *"Accio hangertjie."*

Niks gebeur nie, maar hy was dit te wagte; Umbridge weet ongetwyfeld alles van beskermende paljasse en towerspreuke af. Daarom beweeg hy vinnig agter haar lessenaar in en begin die laaie ooptrek. Hy sien veerpenne en notaboeke en towerkleeflint; betowerde skuifspelde wat soos slangetjies uit die laai kronkel en teruggedruk moet word; 'n oordadig versierde boksie van kant vol ekstra haarstrikke en -knippies; maar geen teken van 'n hangertjie nie.

Daar is 'n liasseerkabinet agter die lessenaar: Harry begin daardeur soek. Net soos Filch se liasseerkabinette by Hogwarts is dit vol lêers, elkeen met 'n naam op. Eers toe Harry by die heel onderste laai kom, sien hy iets wat sy aandag van sy soektog aflei: meneer Weasley se lêer.

Hy trek dit uit en maak dit oop.

*ARTHUR WEASLEY*

| | |
|---|---|
| *Bloedstatus:* | *Suiwerbloed, maar met onaanvaarbare pro-Moggel-neigings.*<br>*Bekende lid van die Orde van die Feniks* |
| *Familie:* | *Vrou (suiwerbloed), sewe kinders, jongste twee in Hogwarts.*<br>*NB: Jongste seun tans tuis, ernstig siek, Ministerie se inspekteurs het bevestig.* |
| *Sekuriteitstatus:* | *WORD DOPGEHOU. Alle bewegings word gemonitor. Sterk moontlikheid dat Ongewenste No. 1 hom sal kontak (het voorheen by Weasley-gesin gebly).* |

"Ongewenste Nommer Een," prewel Harry sag terwyl hy meneer Weasley se lêer terugsit en die laai toemaak. Hy het 'n vermoede wie dit is, en inderdaad, toe hy regop kom en in die kantoor rondkyk vir ander wegsteekplekke sien hy 'n plakkaat van homself teen die muur met die woorde ONGEWENSTE NO. 1 in vet letters oor sy borskas. 'n Pienk notatjie met 'n prentjie van 'n katjie in die hoek is daarop vasgeplak. Hy beweeg nader om dit te lees en sien Umbridge het geskryf: *"Moet gestraf word"*.

Kwater as ooit begin hy onderin vase en mandjies gedroogde blomme rondvoel, maar is glad nie verbaas dat die hangertjie nie daar is nie. Hy laat sy oë nog 'n laaste keer oor die kantoor gly en dan gaan sy hart amper staan. Dumbledore staar na hom vanuit 'n klein, reghoekige spieël wat teen 'n boekrak langs die lessenaar staangemaak is.

Harry beweeg vinnig deur die vertrek en raap dit op, maar die oomblik dat hy daaraan raak, besef hy dit is glad nie 'n spieël nie. Dumbledore glimlag peinsend op die voorblad van 'n glansboek. Harry sien nou eers die gekrulde groen skrif oor sy hoed: *Die Lewe en Leuens van Albus Dumbledore* en die effens kleiner skrif oor sy borskas: *deur Rita Skeeter, skrywer van die blitsverkoper* Armando Dippet: Meester of Moroon?

Harry maak die boek lukraak oop en sien 'n volbladfoto van twee tienerseuns wat albei hartlik lag en met hulle arms om mekaar se skouers staan. Dumbledore se hare kom nou tot by sy elmboë en hy het 'n yl baardjie gekweek wat lyk soos die een op Krum se ken wat Ron so geïrriteer het. Die seun wat in stille genot langs Dumbledore skater, lyk vrolik en wild. Sy goue hare val in krulle op sy skouers. Harry wonder of dit 'n jong Doge is, maar voor hy die onderskrif kan lees, gaan die kantoor se deur oop.

As Thicknesse nie oor sy skouer gekyk het terwyl hy inkom nie,

sou Harry nie tyd gehad het om die Onsigbaarheidsmantel oor hom te gooi nie. Hy dink nogtans Thicknesse het dalk skrams 'n beweging gesien, want hy staan vir 'n oomblik of twee doodstil en staar fronsend na die plek waar Harry nou net verdwyn het. Thicknesse het skynbaar besluit al wat hy gesien het, was Dumbledore wat sy neus krap op die voorblad van die boek wat Harry haastig terug op die rak gesit het, want hy loop uiteindelik na die lessenaar toe en wys met sy towerstaf na 'n veerpen wat gereed staan in die inkpot. Dit spring uit en begin 'n nota vir Umbridge skryf. Baie stadig en amper te bang om asem te haal, retireer Harry by die kantoor uit tot in die oop ruimte buite.

Die pamfletmakers staan nog steeds saamgedrom om die oorblyfsels van die Afleidingsknaller wat aanhou om flou te toeter terwyl dit rook. Harry beweeg vinnig met die gang op terwyl die jong heks sê: "Ek wed julle dit het van Eksperimentele Towerspreuke af hiernatoe uitgeglip; hulle's so agterlosig, onthou julle daai giftige eend?"

Terwyl hy haastig terug na die hysbakke toe hardloop, oorweeg Harry weer sy opsies. Die kanse was nooit goed dat die hangertjie hier in die Ministerie sal wees nie en daar is min hoop om Umbridge te toor en uit te vind waar dit is terwyl sy in 'n stampvol hof sit. Hulle prioriteit moet nou wees om by die Ministerie uit te kom voor hulle ontmasker word en dan 'n ander dag weer te probeer. Die eerste ding om te doen is om Ron op te spoor en dan kan hulle saam dink aan 'n manier om Hermione by die hofsaal uit te kry.

Die hysbak kom leeg by hom aan. Harry spring in en haal die Onsigbaarheidsmantel van hom af toe dit begin daal. Toe dit op Vlak Twee tot stilstand ratel, is sy verligting ontsaglik toe 'n papnat Ron met wilde oë inklim.

"M – môre," stamel hy vir Harry toe die hysbak weer begin beweeg.

"Ron, dis ek, Harry!"

"Harry! Demmit, ek't vergeet hoe jy lyk – hoekom is Hermione nie by jou nie?"

"Sy moes saam met Umbridge af na die hofsale toe gaan; sy kon nie weier nie en –"

Maar voor Harry kan klaar praat, stop die hysbak weer: die deure gaan oop en meneer Weasley stap in, diep in gesprek met 'n bejaarde heks wie se blonde hare so hoog gepluiskam is dat dit soos 'n miershoop lyk.

". . . Ek verstaan heeltemal wat jy sê, Wakanda, maar ek is bevrees ek kan nie deel wees van –"

Meneer Weasley hou op praat, want hy het Harry opgemerk. Dit is baie vreemd om te sien dat meneer Weasley hom met soveel misnoeë aanstaar. Die hysbak se deure gaan toe en die vier van hulle kruie verder ondertoe.

"O hallo, Reg," sê meneer Weasley wat omkyk toe hy die aanhoudende gedrup uit Ron se kleed hoor. "Word jou vrou nie vandag ondervra nie? E – wat het met jou gebeur? Hoekom is jy so nat?"

"Dit reën in Yaxley se kantoor," sê Ron. Hy praat met meneer Weasley se skouer en Harry is seker hy is bang sy pa gaan hom herken as hulle mekaar direk in die oë kyk. "Ek kon dit nie stop nie, toe stuur hulle my om vir Bernie – ek dink hulle't gesê Pillsworth – te gaan haal –"

"Ja, dit reën die afgelope tyd in baie kantore," sê meneer Weasley. "Het jy *meteolopaljas recanto* probeer? Dit het vir Bletchley gewerk."

"*Meteolopaljas recanto?*" fluister Ron. "Nee, ek het nie. Dankie, P – ek bedoel, dankie, Arthur."

Die hysbak se deure gaan oop; die ou heks met die miershoophare klim uit en Ron skiet verby haar en verdwyn. Harry wil hom volg, maar sy pad word versper deur Percy Weasley wat by die hysbak inkom met sy neus begrawe in dokumente wat hy lees.

Eers toe die deure weer kletterend toegaan, besef Percy hy is in 'n hysbak saam met sy pa. Hy kyk skrams op, sien meneer Weasley, word radysrooi en klim die oomblik dat die deure weer oopgaan by die hysbak uit. Harry probeer vir die tweede keer uitkom, maar hierdie keer blokkeer meneer Weasley se arm hom.

"Net 'n oomblik, Runcorn."

Die hysbak se deure gaan toe en terwyl hulle nog 'n vloer laer aframmel, sê meneer Weasley: "Ek hoor jy het inligting oor Dirk Cresswell voorgelê."

Harry kry die indruk die ontmoeting met Percy het meneer Weasley se woede erger gemaak. Hy besluit dit is die beste om hom maar dom te hou.

"Ekskuus?" sê hy.

"Moenie jou onskuldig hou nie, Runcorn," sê meneer Weasley ontstoke. "Jy het die towenaar wat sy stamboom vervals het, opgespoor, nie waar nie?"

"Ek – wat daarvan as ek het?" sê Harry.

"Dirk Cresswell is tien keer die towenaar wat jy is," sê meneer Weasley sag terwyl die hysbak nog laer sak. "En as hy Azkaban oorleef, sal jy moet rekenskap gee aan hom, om nie te praat van sy vrou, sy seuns en sy vriende –"

"Arthur," val Harry in die rede, "jy weet jy word dopgehou, nè?"

"Is dit 'n dreigement, Runcorn?" sê meneer Weasley hard.

"Nee," sê Harry, "dis 'n feit! Hulle weet van elke beweging wat jy maak –"

Die hysbak se deure gaan oop. Hulle is nou by die Atrium. Meneer Weasley gee Harry 'n kil kyk en storm by die hysbak uit. Harry staan daar en bewe. Hy wens hy het iemand anders as Runcorn nageaap . . . die hysbak se deure gaan kletterend toe.

Harry haal die Onsigbaarheidsmantel uit en gooi dit weer oor hom. Hy sal nou maar op sy eie gaan probeer om Hermione te red terwyl Ron verder met die reën in die kantoor opsnork. Toe die deure oopgaan, klim hy uit in 'n gang wat met fakkels verlig word en heeltemal anders lyk as die boonste gange met die houtpanele en tapyte. Die hysbak ratel weer weg; Harry ril effens en kyk na die swart deur in die verte wat die ingang tot die Departement van Geheime is.

Hy begin aanstap, nie na die swart deur toe nie, maar na die deur aan die linkerkant; hy onthou dit maak oop op 'n stel trappe wat af na die hofsale toe lei. Sy verstand worstel met moontlikhede terwyl hy ondertoe beweeg. Hy het nog 'n paar Afleidingsknallers, maar miskien sal dit beter wees om eenvoudig aan die hofsaal se deur te klop, as Runcorn in te gaan en te vra of hy vinnig met Mafalda kan praat? Hy weet natuurlik nie of Runcorn belangrik genoeg is om hiermee weg te kom nie, en selfs al sou hy dit regkry, kan die feit dat Hermione nie weer verskyn nie aanleiding gee tot 'n soektog nog voor hulle veilig by die Ministerie uit is . . .

Hy is so diep ingedagte dat hy die onnatuurlike koue wat hom bekruip soos hy in 'n mistigheid afbeweeg nie dadelik opmerk nie. Dit word kouer en kouer met elke tree wat hy gee: 'n koue wat in sy keel af reik en aan sy longe ruk. En dan voel hy hoe daardie sluipende gevoel van wanhoop, van troosteloosheid hom binnedring, hom oorrompel . . .

*Dementors,* dink hy.

En toe hy aan die onderkant van die trap kom en regs draai, sien hy 'n afgryslike toneel. Die donker gang buite die hofsale is gepak met lang figure in swart mantels, hulle gesigte heeltemal verberg onder die mantelkappe, hulle onreëlmatige asemhaling die enigste geluid in die plek. Die doodsbang Moggelgeborenes wat vir ondervraging ingebring is, sit ineengekrimp en bewend op harde houtbanke. Die meeste van hulle steek hulle gesigte in hulle hande weg, miskien in 'n instinktiewe poging om hulle teen die Dementors se gulsige monde te beskerm. Party word vergesel van familie, ander sit alleen. Die Dementors gly op en af voor hulle verby en die koue

en die troosteloosheid en die wanhoop van die plek tref Harry soos 'n vloek . . .

*Weg daarteen,* sê hy vir homself, maar hy weet hy kan nie hier 'n Patronus optower sonder om homself oombliklik te ontmasker nie. Daarom beweeg hy verder, so stil as wat hy kan, en met elke tree wat hy gee, voel dit of daar 'n doodse gevoel oor sy brein kruip, maar hy dwing homself om te dink aan Hermione en aan Ron wat hom nodig het.

Dit is angswekkend om tussen die swart figure wat bo almal uittroon deur te beweeg; die ooglose gesigte wat agter die mantelkappe weggesteek is, draai soos hy verbybeweeg en hy is seker hulle voel hom aan, voel miskien aan hier is 'n menslike teenwoordigheid met nog 'n mate van hoop, 'n mate van lewenskrag . . .

En toe, skielik en skokkend te midde van die bevrore stilte, vlieg een van die kerkerdeure aan die linkerkant van die gang oop en gille weerklink daarvandaan.

"Nee, nee, ek's 'n halfbloed, ek's 'n halfbloed, ek sê julle! My pa was 'n towenaar, hy *was*! Slaan hom na, Arkie Alderton, hy's 'n bekende besemstokontwerper, slaan hom na, ek sê julle – Vat julle hande van my af, vat julle hande af –"

"Dit is jou laaste waarskuwing," sê Umbridge se sagte stem, met towerkrag versterk sodat dit duidelik hoorbaar is oor die man se desperate gille. "As jy jou teësit, sal jy aan die Dementorskus onderwerp word."

Die man se gille bedaar, maar droë snikke eggo deur die gang.

"Neem hom weg," sê Umbridge.

Twee Dementors verskyn in die hofsaal se deur; hulle verrotte, skubberige hande het 'n stewige greep op die boarms van 'n towenaar wat lyk of hy flou word. Hulle sweef met hom by die gang af en die duisternis wat hulle agter hulle aansleep, sluk hom in.

"Volgende – Mary Cattermole," kondig Umbridge aan.

'n Klein vroutjie staan op; sy bibber van kop tot tone. Haar donker hare is weggevat in 'n bolla en sy dra 'n lang, eenvoudige kleed. Haar gesig is heeltemal bloedloos. Soos sy verby die Dementors beweeg, sien Harry haar ril.

Hy doen dit instinktief, sonder dat hy enige plan het, want hy kan dit nie verdra dat sy alleen by die kerker moet inloop nie: toe die deur begin toeswaai, glip hy agter haar aan by die hofsaal in.

Dit is nie dieselfde vertrek waarin hy eenkeer oor die ongemagtigde gebruik van towerkrag ondervra is nie. Hierdie een is baie kleiner, al is die plafon omtrent net so hoog; dit gee 'n mens die kloustrofobiese gevoel dat jy onder in 'n diep put vasgekeer is.

Daar is nóg Dementors hier. Hulle werp hulle vriesende aura oor die plek en staan soos gesiglose wagte in die hoeke verste van die hoë, verhewe platform af. Hier sit Umbridge agter 'n reling met Yaxley aan haar een kant en Hermione, net so wit in die gesig soos mevrou Cattermole, aan die ander kant. Aan die voet van die platform paradeer 'n heldersilwer langhaarkat op en af, op en af, en Harry besef dit is daar om die vervolgers te beskerm teen die wanhoop wat uit die Dementors vloei: die aangeklaagdes moet dit voel, nie die aanklaers nie.

"Sit," sê Umbridge in haar sagte, stroperige stem.

Mevrou Cattermole strompel na 'n stoel wat alleen in die middel van die vloer onder die verhewe platform staan. Die oomblik dat sy sit, rinkel daar kettings uit die stoel se armleunings en bind haar daaraan vas.

"Is jy Mary Elizabeth Cattermole?" vra Umbridge.

Mevrou Cattermole gee 'n enkele bewerige kopknik.

"Getroud met Reginald Cattermole van die Towerinstandhoudingsdepartement?"

Mevrou Cattermole bars in trane uit.

"Ek weet nie waar is hy nie. Hy was veronderstel om my hier te ontmoet!"

Umbridge ignoreer haar.

"Moeder van Maisie, Ellie en Alfred Cattermole?"

Mevrou Cattermole snik harder as ooit.

"Hulle's bang; hulle dink ek gaan dalk nie huis toe kom nie –"

"Spaar ons dit," sis Yaxley. "Modderbloede se snuiters wek nie ons simpatie nie."

Mevrou Cattermole se snikke verberg Harry se voetstappe toe hy versigtig mik na die trappies wat op na die verhewe platform toe lei. Die oomblik dat hy verby die plek is waar die Patronuskat patroleer, voel hy 'n verandering in temperatuur: dit is warm en gemaklik hier. Hy is seker dit is Umbridge se Patronus en dit gloei helder, want sy is so gelukkig hier, in haar element, besig om die verwronge wette wat sy help skryf het, af te dwing. Stadig en baie versigtig beweeg hy voetjie vir voetjie oor die platform tot agter Umbridge, Yaxley en Hermione en gaan sit dan agter laasgenoemde. Hy is bang hy laat Hermione wip van die skrik. Hy oorweeg dit om 'n *Muffliato*-vloek oor Umbridge en Yaxley uit te spreek, maar selfs al fluister hy net die woord, kan dit Hermione skrikmaak. Dan verhef Umbridge haar stem om mevrou Cattermole aan te spreek en Harry benut sy kans.

"Ek is agter jou," fluister hy in Hermione se oor.

Net hy verwag het, skrik sy so groot dat sy amper die botteltjie ink waarmee sy veronderstel is om rekord van die onderhoud te hou, omstamp, maar Umbridge en Yaxley konsentreer op mevrou Cattermole en kom dit nie agter nie.

"'n Towerstaf is by jou gekonfiskeer met jou aankoms in die Ministerie vandag, mevrou Cattermole," sê Umbridge. "Agt en 'n driekwart duim, kersie, eenhoringhaarkern. Is daardie beskrywing vir jou bekend?"

Mevrou Cattermole knik en vee haar oë aan haar mou af.

"Kan jy asseblief vir ons sê by watter heks of towenaar jy daardie towerstaf gevat het?"

"G – gevat?" snik mevrou Cattermole. "Ek het dit nie by iemand g – gevat nie. Ek het dit g – gekoop toe ek elf jaar oud was. Dit – dit – dit het my *gekies*."

Sy huil harder as ooit.

Umbridge lag 'n sagte, dogtertjierige laggie wat maak dat Harry haar te lyf wil gaan. Sy leun vorentoe oor die versperring om haar slagoffer beter te kan bekyk en iets gouds swaai ook vorentoe en hang oor die oopte: die hangertjie.

Hermione sien dit en gee 'n gilletjie, maar Umbridge en Yaxley fokus so intens op hulle slagoffer dat hulle doof is vir enigiets anders.

"Nee," sê Umbridge, "nee, ek dink nie so nie, mevrou Cattermole. Towerstawwe kies slegs hekse of towenaars. Jy is nie 'n heks nie. Ek het jou antwoorde op die vraelys wat aan jou gestuur is hier – Mafalda, gee dit vir my aan."

Umbridge hou 'n klein handjie uit: sy lyk op daardie oomblik so baie soos 'n padda dat Harry nogal verbaas is om nie webbe tussen haar stompievingers te sien nie. Hermione se hande bewe van skok. Sy tas rond tussen 'n stapel dokumente op die stoel langs haar en trek uiteindelik 'n perkamentrol met mevrou Cattermole se naam daarop uit.

"Dis – dis mooi, Dolores," sê sy en wys na die hangertjie wat in die valletjies van Umbridge se bloese blink.

"Wat?" vra Umbridge en kyk af. "O ja – dis 'n ou familie-erfstuk," sê sy en streel die hangertjie wat op haar groot boesem lê. "Die 'S' staan vir Selwyn . . . Ek is verwant aan die Selwyns . . . Om die waarheid te sê, daar is min suiwerbloedfamilies aan wie ek nie verwant is nie . . . Dis jammer," gaan sy in 'n harder stem voort en blaai deur mevrou Cattermole se vraelys, "dieselfde kan nie van jou gesê word nie. Ouers se beroep: groentehandelaars."

Yaxley lag spottend. Onder loop die wollerige silwer kat op en af en die Dementors staan en wag in die hoeke.

Dit is Umbridge se leuen wat die bloed na Harry se brein laat opskiet en maak dat hy alle versigtigheid oorboord gooi. Hoe kan sy 'n hangertjie wat sy met omkopery by 'n kleindief gevat het, gebruik om haar eie geloofwaardigheid as 'n suiwerbloed te verhoog? Hy lig sy towerstaf, doen nie eens die moeite om dit onder die Onsigbaarheidsmantel weg te steek nie en sê: "*Bedwelm!*"

Daar flits 'n rooi lig. Umbridge frommel op en haar voorkop tref die kant van die versperring; mevrou Cattermole se dokumente gly van haar skoot af tot op die vloer, en onder verdwyn die paraderende silwer kat. Yskoue lug tref hulle soos 'n aankomende wind: Yaxley kyk verward om na die bron van die moeilikheid en sien Harry se liggaamlose hand en towerstaf wat op hom gerig is. Hy probeer sy eie towerstaf uitpluk, maar dit is te laat.

"*Bedwelm!*"

Yaxley gly af grond toe en lê opgekrul op die vloer.

"Harry!"

"Hermione, as jy dink ek gaan hier sit en toelaat dat sy maak asof –"

"Harry, mevrou Cattermole!"

Harry swaai om en gooi die Onsigbaarheidsmantel van hom af. Onder het die Dementors uit hulle hoeke beweeg en hulle sweef nou na die vrou wat aan die stoel vasgeketting is. Harry is nie seker of dit is omdat die Patronus verdwyn het of omdat hulle aanvoel dat hulle meesters nie meer in beheer is nie, maar dit lyk of hulle hulle nie meer gaan bedwing nie. Mevrou Cattermole uiter 'n aaklige kreet van vrees toe 'n slymerige, skubberige hand haar ken gryp en haar gesig agtertoe dwing.

"*EXPECTO PATRONUM!*"

Die silwer takbok sweef by die punt van Harry se towerstaf uit en spring in die rigting van die Dementors wat terugval en weer in die donker skadu's wegsmelt. Die takbok se lig is sterker en warmer as die kat se beskerming en vul die hele kerker terwyl hy om en om in die vertrek galop.

"Kry die Horcrux," sê Harry vir Hermione.

Hy hardloop weer by die trappies af, prop die Onsigbaarheidsmantel terug in sy sak en beweeg na mevrou Cattermole toe.

"Jy?" fluister sy en staar na sy gesig. "Maar – maar Reg het gesê jy's die een wat my naam vir ondervraging voorgelê het!"

"Het ek?" prewel Harry en pluk aan die kettings wat haar arms vasbind. "Wel, ek voel nou anders oor jou. *Diffindo!*" Niks gebeur nie. "Hermione, hoe raak ek van hierdie kettings ontslae?"

"Wag, ek probeer gou iets hier bo –"

"Hermione, ons word omring deur Dementors!"

"Ek weet, Harry, maar as sy wakker word en die hangertjie is weg – ek moet 'n duplikaat daarvan maak . . . *Germinio!* Daar's hy . . dit behoort haar om die bos te lei . . ."

Hermione hardloop af ondertoe.

"Kom ons kyk . . . *Relashio!*"

Die kettings rinkel en verdwyn weer terug in die stoel se armleunings. Mevrou Cattermole lyk nog net so verskrik soos vantevore.

"Ek verstaan nie," fluister sy.

"Jy gaan saam met ons hier uit," sê Harry en trek haar op die been. "Gaan huis toe, gryp jou kinders en gee pad, gee pad uit die land as julle moet. Vermom julle en vlug. Jy't gesien hoe gaan dit; jy sal nooit naastenby 'n regverdige verhoor hier kry nie."

"Harry," sê Hermione, "hoe gaan ons hier uitkom met al daardie Dementors buite die deur?"

"Patronusse," sê Harry en mik met sy towerstaf na syne: die takbok verslap sy pas en begin na die deur toe loop terwyl hy nog steeds helder glinster. "Soveel as wat ons kan optower; doen joune, Hermione."

*"Expec – expecto patronum,"* sê Hermione. Niks gebeur nie.

"Dis die enigste towerspreuk waarmee sy ooit sukkel," sê Harry vir 'n absoluut verbysterde mevrou Cattermole. "Eintlik nogal jammer, nè? . . . Komaan, Hermione . . ."

*"Expecto patronum!"*

'n Silwer otter bars uit die punt van Hermione se towerstaf en swem grasieus deur die lug om by die takbok aan te sluit.

"Komaan," sê Harry en lei Hermione en mevrou Cattermole na die deur toe.

Toe die Patronusse by die kerker uitgly, gee die mense wat buite wag uitroepe van skok. Harry kyk om; die Dementors val aan albei kante terug van hulle, vloei in die donker in, wyk voor die silwer diere.

"Daar is besluit julle moet almal huis toe gaan en saam met julle gesinne skuiling gaan soek," sê Harry vir die wagtende Moggelgeborenes wat verblind is deur die Patronusse se lig en nog steeds effens terugdeins. "Gaan oorsee as julle kan. Kom net ver van die Ministerie af weg. Dis die – e – nuwe amptelike standpunt. Volg net hierdie Patronusse, dan sal julle deur die Atrium hier kan uitkom."

Hulle slaag daarin om by die kliptrappies op te gaan sonder dat hulle onderskep word, maar toe hulle die hysbakke nader, begin Harry bedenkinge kry. As hulle in die Atrium opdaag met 'n silwer takbok, 'n otter wat langs hom sweef, en twintig of so mense waarvan die helfte aangeklaagde Moggelgeborenes is, kan hy nie help

om te voel hulle sal onnodig aandag trek nie. Hy het pas tot hierdie onaangename gevolgtrekking gekom toe die hysbak kletterend voor hulle tot stilstand kom.

"Reg!" skree mevrou Cattermole en werp haar in Ron se arms. "Runcorn het my bevry, hy't Umbridge en Yaxley aangeval en hy't vir ons almal gesê om die land te verlaat en ek dink ons beter dit doen, Reg, ek dink regtig so. Kom ons gaan dadelik huis toe en kry die kinders en – hoekom is jy so nat?"

"Water," mompel Ron en wikkel hom los. "Harry, hulle weet daar is indringers in die Ministerie; iets van 'n gat in Umbridge se deur. Ek reken ons het vyf minute op die meeste –"

Hermione se Patronus verdwyn met 'n *plof* soos sy met afgryse vervul na Harry toe draai.

"Harry, as ons hier vasgekeer is –!"

"Ons sal nie wees as ons vinnig beweeg nie," sê Harry. Hy praat met die stil groep agter hulle wat hom almal aangaap.

"Wie het 'n towerstaf?"

Omtrent die helfte van die mense lig hulle hande.

"Oukei, almal van julle wat nie 'n towerstaf het nie, hou vas aan iemand wat een het. Ons sal moet gou maak – voor hulle ons stop. Komaan."

Almal kry dit reg om by twee hysbakke in te druk. Harry se Patronus staan wag voor die goue traliewerk terwyl hulle toegaan en die hysbakke boontoe begin beweeg.

"Vlak Agt," sê die heks se koel stem, "Atrium."

Harry besef dadelik hulle is in die moeilikheid. Die Atrium is vol mense wat van kaggel na kaggel beweeg en hulle verseël.

"Harry!" piep Hermione. "Wat gaan ons doen –?"

"STOP!" bulder Harry en Runcorn se sterk stem eggo deur die Atrium: die towenaars wat die kaggels toestaan, vries. "Volg my," fluister hy vir die groep beangste Moggelgeborenes wat vorentoe bondel terwyl Ron en Hermione hulle soos skape aanjaag.

"Wat gaan aan, Albert?" vra dieselfde bles towenaar wat vroeër net ná Harry by die kaggel uitgekom het. Hy lyk gespanne.

"Hierdie spul moet hier uit voor julle die uitgange verseël," sê Harry met al die gesag wat hy bymekaar kan skraap.

Die groep towenaars voor hom kyk na mekaar.

"Ons is aangesê om al die uitgange te verseël en niemand toe te laat om –"

"*Praat jy teë met my?*" brul Harry. "Wil jy hê ek moet jou familie se stamboom laat ondersoek soos ek met Dirk Cresswell s'n laat doen het?"

"Ekskuus!" snak die bles towenaar en retireer. "Ek het niks daarmee bedoel nie, Albert . . . Ek dog maar net hulle's hier vir ondervraging en . . ."

"Hulle bloed is suiwer," sê Harry en sy diep stem weergalm indrukwekkend deur die portaal. "Waarskynlik suiwerder as baie van julle s'n. Weg is julle!" sê hy dawerend vir die Moggelgeborenes wat in aller yl op die kaggels afpyl en twee-twee begin verdwyn. Die Ministerie se towenaars bly op 'n afstand: party lyk verward, ander bang en gekrenk. Dan –

"Mary!"

Mevrou Cattermole kyk oor haar skouer. Die regte Reg Cattermole, wat nie meer opgooi nie, maar bleek en asvaal lyk, het so pas by die hysbak uitgehardloop gekom.

"R – Reg?"

Sy kyk van haar man na Ron wat hardop vloek.

Die bles towenaar se mond val oop, sy kop draai komieklik van die een Reg Cattermole na die ander een.

"Hei – wat gaan aan? Wat de drommel –?"

"Verseël die uitgang! VERSEËL DIT!"

Yaxley het intussen by 'n ander hysbak uitgebars en storm nou na die groep langs die kaggels waarin al die Moggelgeborenes behalwe mevrou Cattermole reeds verdwyn het. Die bles towenaar lig sy towerstaf, maar Harry se enorme vuis tref hom en laat hom deur die lug vlieg.

"Hy't die Moggelgeborenes gehelp ontsnap, Yaxley!" skree Harry.

Die bles towenaar se kollegas maak hewig beswaar en Ron benut hierdie kans om mevrou Cattermole te gryp, haar by die kaggel wat nog oop is in te trek en te verdwyn. Yaxley kyk verward van Harry na die towenaar wat hy geslaan het terwyl die regte Reg Cattermole skree: "My vrou! Wie was dit daai met my vrou? Wat gaan aan?"

Harry sien Yaxley se kop draai en sien 'n vermoede van die waarheid tot daardie onmenslike gesig deurdring.

"Komaan!" skree Harry vir Hermione. Hy gryp haar hand en hulle spring saam in die kaggel soos Yaxley se vloek oor Harry se kop seil. Hulle draai vir 'n paar sekondes in die rondte voor hulle op- en dan by 'n toilet uitskiet tot in 'n hokkie. Harry pluk die deur oop; Ron staan daar langs die wasbakke en stoei nog steeds met mevrou Cattermole.

"Reg, ek verstaan nie –"

"Los my, ek's nie jou man nie; jy moet huis toe gaan!"

Daar is 'n geluid in die hokkie agter hulle. Harry kyk om; Yaxley het so pas verskyn.

"WEG IS ONS!" gil Harry. Hy gryp Hermione aan die hand en Ron aan die arm en begin op een plek tol.

Duisternis verswelg hulle, saam met die gevoel van bande wat hulle saampers, maar iets is verkeerd . . . Dit voel of Hermione se hand uit sy greep gly . . .

Hy wonder of hy gaan versmoor; hy kan nie asemhaal of sien nie, en die enigste soliede dinge in die wêreld is Ron se arm en Hermione se vingers wat stadig wegglip . . .

En dan sien hy Grimmauldplein twaalf se deur met sy slangdeurklopper, maar voor hy kan inasem, is daar 'n gil en 'n pers ligflits; Hermione se hand klem syne skielik in 'n staalgreep vas en alles word weer donker.

## CHAPTER FOURTEEN



# *THE THIEF*

Harry opened his eyes and was dazzled by gold and green; he had no idea what had happened, he only knew that he was lying on what seemed to be leaves and twigs. Struggling to draw breath into lungs that felt flattened, he blinked and realized that the gaudy glare was sunlight streaming through a canopy of leaves far above him. Then an object twitched close to his face. He pushed himself onto his hands and knees, ready to face some small, fierce creature, but saw that the object was Ron's foot. Looking around, Harry saw that they and Hermione were lying on a forest floor, apparently alone.

Harry's first thought was of the Forbidden Forest, and for a

moment, even though he knew how foolish and dangerous it would be for them to appear in the grounds of Hogwarts, his heart leapt at the thought of sneaking through the trees to Hagrid's hut. However, in the few moments it took for Ron to give a low groan and Harry to start crawling toward him, he realized that this was not the Forbidden Forest: The trees looked younger, they were more widely spaced, the ground clearer.

He met Hermione, also on her hands and knees, at Ron's head. The moment his eyes fell upon Ron, all other concerns fled Harry's mind, for blood drenched the whole of Ron's left side and his face stood out, grayish-white, against the leaf-strewn earth. The Polyjuice Potion was wearing off now: Ron was halfway between Cattermole and himself in appearance, his hair turning redder and redder as his face drained of the little color it had left.

"What's happened to him?"

"Splinched," said Hermione, her fingers already busy at Ron's sleeve, where the blood was wettest and darkest.

Harry watched, horrified, as she tore open Ron's shirt. He had always thought of Splinching as something comical, but this . . . His insides crawled unpleasantly as Hermione laid bare Ron's upper arm, where a great chunk of flesh was missing, scooped cleanly away as though by a knife.

"Harry, quickly, in my bag, there's a small bottle labeled 'Essence of Dittany' —"

"Bag — right —"

Harry sped to the place where Hermione had landed, seized the tiny beaded bag, and thrust his hand inside it. At once, object after

object began presenting itself to his touch: He felt the leather spines of books, woolly sleeves of jumpers, heels of shoes —

*"Quickly!"*

He grabbed his wand from the ground and pointed it into the depths of the magical bag.

*"Accio Dittany!"*

A small brown bottle zoomed out of the bag; he caught it and hastened back to Hermione and Ron, whose eyes were now half-closed, strips of white eyeball all that were visible between his lids.

"He's fainted," said Hermione, who was also rather pale; she no longer looked like Mafalda, though her hair was still gray in places. "Unstopper it for me, Harry, my hands are shaking."

Harry wrenched the stopper off the little bottle, Hermione took it and poured three drops of the potion onto the bleeding wound. Greenish smoke billowed upward and when it had cleared, Harry saw that the bleeding had stopped. The wound now looked several days old; new skin stretched over what had just been open flesh.

"Wow," said Harry.

"It's all I feel safe doing," said Hermione shakily. "There are spells that would put him completely right, but I daren't try in case I do them wrong and cause more damage. . . . He's lost so much blood already. . . ."

"How did he get hurt? I mean" — Harry shook his head, trying to clear it, to make sense of whatever had just taken place — "why are we here? I thought we were going back to Grimmauld Place?"

Hermione took a deep breath. She looked close to tears.

"Harry, I don't think we're going to be able to go back there."

"What d'you — ?"

"As we Disapparated, Yaxley caught hold of me and I couldn't get rid of him, he was too strong, and he was still holding on when we arrived at Grimmauld Place, and then — well, I think he must have seen the door, and thought we were stopping there, so he slackened his grip and I managed to shake him off and I brought us here instead!"

"But then, where's he? Hang on. . . . You don't mean he's at Grimmauld Place? He can't get in there?"

Her eyes sparkled with unshed tears as she nodded.

"Harry, I think he can. I — I forced him to let go with a Revulsion Jinx, but I'd already taken him inside the Fidelius Charm's protection. Since Dumbledore died, we're Secret-Keepers, so I've given him the secret, haven't I?"

There was no pretending; Harry was sure she was right. It was a serious blow. If Yaxley could now get inside the house, there was no way that they could return. Even now, he could be bringing other Death Eaters in there by Apparition. Gloomy and oppressive though the house was, it had been their one safe refuge: even, now that Kreacher was so much happier and friendlier, a kind of home. With a twinge of regret that had nothing to do with food, Harry imagined the house-elf busying himself over the steak-and-kidney pie that Harry, Ron, and Hermione would never eat.

"Harry, I'm sorry, I'm so sorry!"

"Don't be stupid, it wasn't your fault! If anything, it was mine. . . ."

Harry put his hand in his pocket and drew out Mad-Eye's eye. Hermione recoiled, looking horrified.

"Umbridge had stuck it to her office door, to spy on people. I couldn't leave it there . . . but that's how they knew there were intruders."

Before Hermione could answer, Ron groaned and opened his eyes. He was still gray and his face glistened with sweat.

"How d'you feel?" Hermione whispered.

"Lousy," croaked Ron, wincing as he felt his injured arm. "Where are we?"

"In the woods where they held the Quidditch World Cup," said Hermione. "I wanted somewhere enclosed, undercover, and this was —"

"— the first place you thought of," Harry finished for her, glancing around at the apparently deserted glade. He could not help remembering what had happened the last time they had Apparated to the first place Hermione had thought of — how Death Eaters had found them within minutes. Had it been Legilimency? Did Voldemort or his henchmen know, even now, where Hermione had taken them?

"D'you reckon we should move on?" Ron asked Harry, and Harry could tell by the look on Ron's face that he was thinking the same.

"I dunno."

Ron still looked pale and clammy. He had made no attempt to sit up and it looked as though he was too weak to do so. The prospect of moving him was daunting.

"Let's stay here for now," Harry said.

Looking relieved, Hermione sprang to her feet.

"Where are you going?" asked Ron.

"If we're staying, we should put some protective enchantments

around the place," she replied, and raising her wand, she began to walk in a wide circle around Harry and Ron, murmuring incantations as she went. Harry saw little disturbances in the surrounding air: It was as if Hermione had cast a heat haze upon their clearing.

"*Salvio Hexia . . . Protego Totalum . . . Repello Muggletum . . . Muffliato* . . . You could get out the tent, Harry. . . ."

"Tent?"

"In the bag!"

"In the . . . of course," said Harry.

He did not bother to grope inside it this time, but used another Summoning Charm. The tent emerged in a lumpy mass of canvas, rope, and poles. Harry recognized it, partly because of the smell of cats, as the same tent in which they had slept on the night of the Quidditch World Cup.

"I thought this belonged to that bloke Perkins at the Ministry?" he asked, starting to disentangle the tent pegs.

"Apparently he didn't want it back, his lumbago's so bad," said Hermione, now performing complicated figure-of-eight movements with her wand, "so Ron's dad said I could borrow it. *Erecto!*" she added, pointing her wand at the misshapen canvas, which in one fluid motion rose into the air and settled, fully constructed, onto the ground before Harry, out of whose startled hands a tent peg soared, to land with a final thud at the end of a guy rope.

*"Cave Inimicum,"* Hermione finished with a skyward flourish. "That's as much as I can do. At the very least, we should know they're coming, I can't guarantee it will keep out Vol —"

"Don't say the name!" Ron cut across her, his voice harsh.

Harry and Hermione looked at each other.

"I'm sorry," Ron said, moaning a little as he raised himself to look at them, "but it feels like a — a jinx or something. Can't we call him You-Know-Who — please?"

"Dumbledore said fear of a name —" began Harry.

"In case you hadn't noticed, mate, calling You-Know-Who by his name didn't do Dumbledore much good in the end," Ron snapped back. "Just — just show You-Know-Who some respect, will you?"

*"Respect?"* Harry repeated, but Hermione shot him a warning look; apparently he was not to argue with Ron while the latter was in such a weakened condition.

Harry and Hermione half carried, half dragged Ron through the entrance of the tent. The interior was exactly as Harry remembered it: a small flat, complete with bathroom and tiny kitchen. He shoved aside an old armchair and lowered Ron carefully onto the lower berth of a bunk bed. Even this very short journey had turned Ron whiter still, and once they had settled him on the mattress he closed his eyes again and did not speak for a while.

"I'll make some tea," said Hermione breathlessly, pulling kettle and mugs from the depths of her bag and heading toward the kitchen.

Harry found the hot drink as welcome as the firewhisky had been on the night that Mad-Eye had died; it seemed to burn away a little of the fear fluttering in his chest. After a minute or two, Ron broke the silence.

"What d'you reckon happened to the Cattermoles?"

"With any luck, they'll have got away," said Hermione, clutching her hot mug for comfort. "As long as Mr. Cattermole had his wits

about him, he'll have transported Mrs. Cattermole by Side-Along-Apparition and they'll be fleeing the country right now with their children. That's what Harry told her to do."

"Blimey, I hope they escaped," said Ron, leaning back on his pillows. The tea seemed to be doing him good; a little of his color had returned. "I didn't get the feeling Reg Cattermole was all that quick-witted, though, the way everyone was talking to me when I was him. God, I hope they made it. . . . If they both end up in Azkaban because of us . . ."

Harry looked over at Hermione and the question he had been about to ask — about whether Mrs. Cattermole's lack of a wand would prevent her Apparating alongside her husband — died in his throat. Hermione was watching Ron fret over the fate of the Cattermoles, and there was such tenderness in her expression that Harry felt almost as if he had surprised her in the act of kissing him.

"So, have you got it?" Harry asked her, partly to remind her that he was there.

"Got — got what?" she said with a little start.

"What did we just go through all that for? The locket! Where's the locket?"

*"You got it?"* shouted Ron, raising himself a little higher on his pillows. "No one tells me anything! Blimey, you could have mentioned it!"

"Well, we were running for our lives from the Death Eaters, weren't we?" said Hermione. "Here."

And she pulled the locket out of the pocket of her robes and handed it to Ron.

It was as large as a chicken's egg. An ornate letter *S*, inlaid with many small green stones, glinted dully in the diffused light shining through the tent's canvas roof.

"There isn't any chance someone's destroyed it since Kreacher had it?" asked Ron hopefully. "I mean, are we sure it's still a Horcrux?"

"I think so," said Hermione, taking it back from him and looking at it closely. "There'd be some sign of damage if it had been magically destroyed."

She passed it to Harry, who turned it over in his fingers. The thing looked perfect, pristine. He remembered the mangled remains of the diary, and how the stone in the Horcrux ring had been cracked open when Dumbledore destroyed it.

"I reckon Kreacher's right," said Harry. "We're going to have to work out how to open this thing before we can destroy it."

Sudden awareness of what he was holding, of what lived behind the little golden doors, hit Harry as he spoke. Even after all their efforts to find it, he felt a violent urge to fling the locket from him. Mastering himself again, he tried to prise the locket apart with his fingers, then attempted the charm Hermione had used to open Regulus's bedroom door. Neither worked. He handed the locket back to Ron and Hermione, each of whom did their best, but were no more successful at opening it than he had been.

"Can you feel it, though?" Ron asked in a hushed voice, as he held it tight in his clenched fist.

"What d'you mean?"

Ron passed the Horcrux to Harry. After a moment or two, Harry

thought he knew what Ron meant. Was it his own blood pulsing through his veins that he could feel, or was it something beating inside the locket, like a tiny metal heart?

"What are we going to do with it?" Hermione asked.

"Keep it safe till we work out how to destroy it," Harry replied, and, little though he wanted to, he hung the chain around his own neck, dropping the locket out of sight beneath his robes, where it rested against his chest beside the pouch Hagrid had given him.

"I think we should take it in turns to keep watch outside the tent," he added to Hermione, standing up and stretching. "And we'll need to think about some food as well. You stay there," he added sharply, as Ron attempted to sit up and turned a nasty shade of green.

With the Sneakoscope Hermione had given Harry for his birthday set carefully upon the table in the tent, Harry and Hermione spent the rest of the day sharing the role of lookout. However, the Sneakoscope remained silent and still upon its point all day, and whether because of the protective enchantments and Muggle-repelling charms Hermione had spread around them, or because people rarely ventured this way, their patch of wood remained deserted, apart from occasional birds and squirrels. Evening brought no change; Harry lit his wand as he swapped places with Hermione at ten o'clock, and looked out upon a deserted scene, noting the bats fluttering high above him across the single patch of starry sky visible from their protected clearing.

He felt hungry now, and a little light-headed. Hermione had not packed any food in her magical bag, as she had assumed that they would be returning to Grimmauld Place that night, so they had had

nothing to eat except some wild mushrooms that Hermione had collected from amongst the nearest trees and stewed in a billycan. After a couple of mouthfuls Ron had pushed his portion away, looking queasy; Harry had only persevered so as not to hurt Hermione's feelings.

The surrounding silence was broken by odd rustlings and what sounded like crackings of twigs: Harry thought that they were caused by animals rather than people, yet he kept his wand held tight at the ready. His insides, already uncomfortable due to their inadequate helping of rubbery mushrooms, tingled with unease.

He had thought that he would feel elated if they managed to steal back the Horcrux, but somehow he did not; all he felt as he sat looking out at the darkness, of which his wand lit only a tiny part, was worry about what would happen next. It was as though he had been hurtling toward this point for weeks, months, maybe even years, but now he had come to an abrupt halt, run out of road.

There were other Horcruxes out there somewhere, but he did not have the faintest idea where they could be. He did not even know what all of them were. Meanwhile he was at a loss to know how to destroy the only one that they had found, the Horcrux that currently lay against the bare flesh of his chest. Curiously, it had not taken heat from his body, but lay so cold against his skin it might just have emerged from icy water. From time to time Harry thought, or perhaps imagined, that he could feel the tiny heartbeat ticking irregularly alongside his own.

Nameless forebodings crept upon him as he sat there in the dark: He tried to resist them, push them away, yet they came at him

relentlessly. *Neither can live while the other survives.* Ron and Hermione, now talking softly behind him in the tent, could walk away if they wanted to: He could not. And it seemed to Harry as he sat there trying to master his own fear and exhaustion, that the Horcrux against his chest was ticking away the time he had left. . . . *Stupid idea,* he told himself, *don't think that*. . . .

His scar was starting to prickle again. He was afraid that he was making it happen by having these thoughts, and tried to direct them into another channel. He thought of poor Kreacher, who had expected them home and had received Yaxley instead. Would the elf keep silent or would he tell the Death Eater everything he knew? Harry wanted to believe that Kreacher had changed toward him in the past month, that he would be loyal now, but who knew what would happen? What if the Death Eaters tortured the elf? Sick images swarmed into Harry's head and he tried to push these away too, for there was nothing he could do for Kreacher: He and Hermione had already decided against trying to summon him; what if someone from the Ministry came too? They could not count on elfish Apparition being free from the same flaw that had taken Yaxley to Grimmauld Place on the hem of Hermione's sleeve.

Harry's scar was burning now. He thought that there was so much they did not know: Lupin had been right about magic they had never encountered or imagined. Why hadn't Dumbledore explained more? Had he thought that there would be time; that he would live for years, for centuries perhaps, like his friend Nicolas Flamel? If so, he had been wrong. . . . Snape had seen to that. . . . Snape, the sleeping snake, who had struck at the top of the tower . . .

And Dumbledore had fallen . . . fallen . . .

*"Give it to me, Gregorovitch."*

Harry's voice was high, clear, and cold, his wand held in front of him by a long-fingered white hand. The man at whom he was pointing was suspended upside down in midair, though there were no ropes holding him; he swung there, invisibly and eerily bound, his limbs wrapped about him, his terrified face, on a level with Harry's, ruddy due to the blood that had rushed to his head. He had pure-white hair and a thick, bushy beard: a trussed-up Father Christmas.

"I have it not, I have it no more! It was, many years ago, stolen from me!"

"Do not lie to Lord Voldemort, Gregorovitch. He knows. . . . He always knows."

The hanging man's pupils were wide, dilated with fear, and they seemed to swell, bigger and bigger until their blackness swallowed Harry whole —

And now Harry was hurrying along a dark corridor in stout little Gregorovitch's wake as he held a lantern aloft: Gregorovitch burst into the room at the end of the passage and his lantern illuminated what looked like a workshop; wood shavings and gold gleamed in the swinging pool of light, and there on the window ledge sat perched, like a giant bird, a young man with golden hair. In the split second that the lantern's light illuminated him, Harry saw the delight upon his handsome face, then the intruder shot a Stunning Spell from his wand and jumped neatly backward out of the window with a crow of laughter.

And Harry was hurtling back out of those wide, tunnellike pupils

and Gregorovitch's face was stricken with terror.

*"Who was the thief, Gregorovitch?"* said the high cold voice.

*"I do not know, I never knew, a young man — no — please — PLEASE!"*

A scream that went on and on and then a burst of green light —

*"Harry!"*

He opened his eyes, panting, his forehead throbbing. He had passed out against the side of the tent, had slid sideways down the canvas, and was sprawled on the ground. He looked up at Hermione, whose bushy hair obscured the tiny patch of sky visible through the dark branches high above them.

"Dream," he said, sitting up quickly and attempting to meet Hermione's glower with a look of innocence. "Must've dozed off, sorry."

"I know it was your scar! I can tell by the look on your face! You were looking into Vol —"

"Don't say his name!" came Ron's angry voice from the depths of the tent.

*"Fine,"* retorted Hermione. "*You-Know-Who's* mind, then!"

"I didn't mean it to happen!" Harry said. "It was a dream! Can *you* control what you dream about, Hermione?"

"If you just learned to apply Occlumency —"

But Harry was not interested in being told off; he wanted to discuss what he had just seen.

"He's found Gregorovitch, Hermione, and I think he's killed him, but before he killed him he read Gregorovitch's mind and I saw —"

"I think I'd better take over the watch if you're so tired you're falling asleep," said Hermione coldly.

"I can finish the watch!"

"No, you're obviously exhausted. Go and lie down."

She dropped down in the mouth of the tent, looking stubborn. Angry, but wishing to avoid a row, Harry ducked back inside.

Ron's still-pale face was poking out from the lower bunk; Harry climbed into the one above him, lay down, and looked up at the dark canvas ceiling. After several moments, Ron spoke in a voice so low that it would not carry to Hermione, huddled in the entrance.

"What's You-Know-Who doing?"

Harry screwed up his eyes in the effort to remember every detail, then whispered into the darkness.

"He found Gregorovitch. He had him tied up, he was torturing him."

"How's Gregorovitch supposed to make him a new wand if he's tied up?"

"I dunno. . . . It's weird, isn't it?"

Harry closed his eyes, thinking of all he had seen and heard. The more he recalled, the less sense it made . . . Voldemort had said nothing about Harry's wand, nothing about the twin cores, nothing about Gregorovitch making a new and more powerful wand to beat Harry's. . . .

"He wanted something from Gregorovitch," Harry said, eyes still closed tight. "He asked him to hand it over, but Gregorovitch said it had been stolen from him . . . and then . . . then . . ."

He remembered how he, as Voldemort, had seemed to hurtle

through Gregorovitch's eyes, into his memories . . . .

"He read Gregorovitch's mind, and I saw this young bloke perched on a windowsill, and he fired a curse at Gregorovitch and jumped out of sight. He stole it, he stole whatever You-Know-Who's after. And I . . . I think I've seen him somewhere. . . ."

Harry wished he could have another glimpse of the laughing boy's face. The theft had happened many years ago, according to Gregorovitch. Why did the young thief look familiar?

The noises of the surrounding woods were muffled inside the tent; all Harry could hear was Ron's breathing. After a while, Ron whispered, "Couldn't you see what the thief was holding?"

"No . . . it must've been something small."

"Harry?"

The wooden slats of Ron's bunk creaked as he repositioned himself in bed.

"Harry, you don't reckon You-Know-Who's after something else to turn into a Horcrux?"

"I don't know," said Harry slowly. "Maybe. But wouldn't it be dangerous for him to make another one? Didn't Hermione say he had pushed his soul to the limit already?"

"Yeah, but maybe he doesn't know that."

"Yeah . . . maybe," said Harry.

He had been sure that Voldemort had been looking for a way around the problem of the twin cores, sure that Voldemort sought a solution from the old wandmaker . . . and yet he had killed him, apparently without asking him a single question about wandlore.

What was Voldemort trying to find? Why, with the Ministry of

Magic and the Wizarding world at his feet, was he far away, intent on the pursuit of an object that Gregorovitch had once owned, and which had been stolen by the unknown thief?

Harry could still see the blond-haired youth's face; it was merry, wild; there was a Fred and George-ish air of triumphant trickery about him. He had soared from the windowsill like a bird, and Harry had seen him before, but he could not think where. . . .

With Gregorovitch dead, it was the merry-faced thief who was in danger now, and it was on him that Harry's thoughts dwelled, as Ron's snores began to rumble from the lower bunk and as he himself drifted slowly into sleep once more.

— HOOFSTUK VEERTIEN —

# *Die Dief*

Harry maak sy oë oop en word verblind deur goud en groen. Hy het nie 'n benul van wat gebeur het nie, hy weet net hy lê op wat voel na blare en takke. Terwyl hy sukkel om lug in sy longe te kry, knip hy sy oë en besef die skerp kleure is sonlig wat deur 'n blaredak ver bokant hom stroom. Dan roer daar 'n ding naby sy gesig. Hy stoot homself tot op sy hande en knieë, gereed om die een of ander klein, wreedaardige dierasie te trotseer, maar sien die ding is Ron se voet. Harry kyk om en sien hulle en Hermione lê op 'n woudvloer, skynbaar alleen.

Harry se eerste gedagte is dat dit die Verbode Woud is en vir 'n oomblik, selfs al weet hy hoe dwaas en gevaarlik dit vir hulle sal wees om dit op Hogwarts se terrein te waag, trommel sy hart by die gedagte om deur die bome na Hagrid se hut toe te sluip. Gedurende die paar oomblikke dat dit Ron neem om 'n diep kreun te gee en vir Harry om na hom toe te kruip, besef hy egter dit is nie die Verbode Woud hierdie nie: die bome lyk jonger, hulle is verder uitmekaar en die grond is oper.

Hy kry Hermione, ook op haar hande en knieë, by Ron se kop. Die oomblik dat sy oë op Ron val, verdwyn alle ander oorwegings uit Harry se kop, want Ron se hele linkerkant is deurweek met bloed en sy gesig staan gryswit uit teen die blaarbestrooide aarde. Die Polisouspaljas raak nou uitgewerk: Ron is halfpad tussen Cattermole en homself in voorkoms; sy hare word rooier en rooier terwyl die bietjie kleur wat nog in sy gesig oor was daaruit dreineer.

"Wat het met hom gebeur?"

"Hy is verskeur," sê Hermione terwyl haar vingers reeds besig is by Ron se mou waar die bloed die meeste en donkerste is.

Harry kyk vol afgryse hoe sy Ron se hemp oopskeur. Hy het nog altyd aan verskeuring as iets snaaks, onbenulligs gedink, maar dít . . . sy ingewande kriewel ongemaklik toe Hermione Ron se boarm ontbloot: 'n groot homp vleis is weg, asof dit netjies met 'n mes weggesny is.

"Harry, gou, in my sakkie; daar's 'n botteltjie gemerk *Essekruid-essens –*"

"Handsak – reg –"

Harry haas hom na die plek waar Hermione geland het, gryp die klein kraletjiesakkie en druk sy hand daarin. Voorwerp ná voorwerp verskyn dadelik soos hy daaraan vat: hy voel die boeke se leerrûe, wollerige moue, skoenhakke –

*"Maak gou!"*

Hy raap sy towerstaf van die grond af op en wys daarmee by die towerhandsak se dieptes in.

*"Accio essekruid!"*

'n Klein bruin botteltjie zoem by die sak uit; hy vang dit en gaan haastig terug na Hermione en Ron wie se oë nou weer halftoe is: strepies wit oogbal is al wat tussen die lede sigbaar is.

"Hy't flou geword," sê Hermione wat ook taamlik bleek is. Sy lyk nie meer soos Mafalda nie, al is haar hare nog plek-plek grys. "Maak dit vir my oop, Harry, my hande bewe."

Harry trek die kurkprop uit die botteltjie, Hermione vat dit en gooi drie druppels van die towermengsel op die bloeiende wond. Groenerige rook borrel boontoe en toe dit verdwyn, sien Harry die bloeding het opgehou. Die wond lyk nou 'n hele paar dae oud; nuwe vel span oor wat tevore net oop vleis was.

"Maggies," sê Harry.

"Dis al wat ek voel ek kan veilig doen," sê Hermione bewerig. "Daar is towerspreuke wat hom heeltemal sal genees, maar ek is te bang om dit te probeer. Netnou doen ek dit verkeerd en veroorsaak nog meer skade . . . Hy't al klaar soveel bloed verloor . . ."

"Hoe het hy seergekry? Ek bedoel," Harry skud sy kop om dit te probeer helder kry, om sin te maak van wat ook al nou net gebeur het, "hoekom is ons hier? Ek dog ons sou terug Grimmauldplein toe gaan?"

Hermione haal diep asem. Sy lyk na aan trane.

"Harry, ek dink nie ons sal terug soontoe kan gaan nie."

"Wat bedoel –?"

"Toe ons Disappareer, het Yaxley my beetgekry en ek kon nie van hom ontslae raak nie, hy's te sterk, en hy het nog steeds aan my vasgehou toe ons by Grimmauldplein aankom en toe – wel, ek dink hy moet die deur gesien het en gedink het ons gaan daar stop, so toe verslap hy sy greep en ek kon hom afskud, en toe bring ek ons liewer hiernatoe!"

"Maar waar is hy dan nou? Wag bietjie . . . Bedoel jy hy's by Grimmauldplein? Hy kan daar inkom?"

Haar oë blink van ingehoue trane toe sy knik.

"Harry, ek dink hy kan. Ek – ek het hom met die Afkeerpaljas gedwing om my te los, maar ek het hom al klaar by die Fideliustowerspreuk se beskerming ingelaat. Van Dumbledore dood is, is ons Geheimhouers, so ek het die geheim aan hom gegee, of hoe?"

Dit help nie om voor te gee nie; Harry is seker sy is reg. Dit is 'n swaar slag. As Yaxley nou by die huis kan inkom, kan hulle onmoontlik soontoe teruggaan. Hy is dalk op hierdie einste oomblik besig om ander Doodseters met behulp van Apparering soontoe te bring. Al was die huis donker en somber, was dit hulle een veilige hawe: selfs 'n soort tuiste noudat Skepsel soveel gelukkiger en vriendeliker geword het. Met 'n hartseer stekie wat niks met kos te doen het nie, dink Harry hom in hoe die huiself die biefstuk-en-niertjie-pastei maak wat Harry, Ron en Hermione nooit sal eet nie.

"Harry, ek is jammer, ek is so jammer!"

"Moenie simpel wees nie, dit was nie jou skuld nie! As dit iemand s'n was, was dit myne . . ."

Harry steek sy hand in sy sak en haal Maloog se oog uit. Hermione deins terug, vervul met afgryse.

"Umbridge het dit teen haar kantoordeur vasgesit om op mense te spioeneer. Ek kon dit nie daar los nie . . . maar dis hoe hulle geweet het daar is indringers."

Voor Hermione kan antwoord, kreun Ron en maak sy oë oop. Hy is nog grys en sy gesig blink van die sweet.

"Hoe voel jy?" fluister Hermione.

"Vrot," sê Ron skor en krimp ineen van pyn toe hy aan sy beseerde arm voel. "Waar is ons?"

"In die woud waar hulle die Kwiddiek-wêreldbeker gehou het," sê Hermione. "Ek het 'n afgesonderde, geheime plek gesoek en dit was –"

"– die eerste plek waaraan jy gedink het," maak Harry haar sin klaar en kyk rond na die skynbaar verlate oopte. Hy kan nie help om te onthou wat gebeur het toe hulle laas na die eerste plek waaraan Hermione kon dink, ge-Appareer het nie; hoe die Doodseters hulle binne minute opgespoor het. Was dit Legilimensie? Het Voldemort of sy trawante toe geweet, en weet hulle nou, waarheen Hermione hulle geneem het?

"Dink jy ons moet spore maak?" vra Ron vir Hermione en Harry kan aan Ron se gesig sien hy wonder oor dieselfde ding.

"Ek weet nie."

Ron lyk nog steeds bleek en sweterig. Hy probeer glad nie eens regop sit nie en dit lyk asof hy te swak is daarvoor. Dit sal baie moeilik wees om hom in hierdie toestand te vervoer.

"Kom ons bly vir eers hier," sê Harry.

Hermione lyk verlig en staan vinnig op.

"Waarnatoe gaan jy?" vra Ron.

"As ons hier wil bly, moet ons 'n paar beskermende paljasse om die plek sit," antwoord sy. Sy lig haar towerstaf en begin in 'n wye sirkel om Harry en Ron loop terwyl sy inkantasies prewel. Harry sien subtiele veranderings in die lug om hulle: dit is asof Hermione 'n hitteskerm om hulle oopte optower.

"*Salvia hexia . . . Protego totalum . . . Repello Moggeltum . . . Muffliato* . . . Haal solank die tent uit, Harry . . ."

"Tent?"

"In die sakkie!"

"In die . . . natuurlik," sê Harry.

Hierdie keer sukkel hy nie om binne-in rond te krap nie; hy gebruik nog 'n Ontbiedtowerspreuk. Die tent verskyn in 'n opgebondelde massa seil, tou en pale. Harry herken dit, deels as gevolg van die reuk van katte, as dieselfde tent waarin hulle die nag van die Kwiddiek-wêreldbeker geslaap het.

"Ek dog dit behoort aan daai Perkins-ou van die Ministerie?" vra hy en begin die tentpenne uit die bondel los te wikkel.

"Blykbaar wou hy dit nie terughê nie; hy kry te erg rugpyn," sê Hermione, wat nou ingewikkelde syfer agt-bewegings met haar towerstaf maak, "toe het Ron se pa gesê ek kan dit maar leen. *Erecto!*" voeg sy by en rig haar towerstaf op die misvormde bondel tentseil wat met een vloeiende beweging in die lug opstyg en dan ten volle opgeslaan voor 'n verbaasde Harry op die grond te lande kom; 'n tentpen vlieg uit sy hande en beland met 'n laaste doef aan die einde van 'n ankertou.

"*Cave inimicum,*" sluit Hermione af met 'n sierlike lugwaartse swaai. "Dit is soveel as wat ek kan doen. Ons sal ten minste darem weet wanneer hulle kom. Ek kan nie waarborg dit sal Vol–"

"Moenie daai naam sê nie!" stop Ron haar met 'n skerp stem.

Harry en Hermione kyk na mekaar.

"Ekskuus," sê Ron en kreun effens toe hy homself oplig om na hulle te kyk, "maar dit voel soos 'n – 'n vloek of iets. Kom ons noem hom Jy-Weet-Wie – asseblief."

"Dumbledore het gesê vrees vir 'n naam –" begin Harry.

"Ingeval jy nog nie agtergekom het nie, pel, dit het Dumbledore op die ou end nie juis gehelp om Jy-Weet-Wie op sy naam te noem nie," kap Ron terug. "Bewys – bewys net vir Jy-Weet-Wie 'n bietjie respek, oukei?"

"*Respek?*" herhaal Harry, maar Hermione gee vinnig vir hom 'n

waarskuwende kyk; blykbaar moet hy nie met Ron argumenteer terwyl laasgenoemde in so 'n verswakte toestand is nie.

Harry en Hermione sleepdra Ron by die tent in. Die binnekant is presies soos Harry dit onthou: 'n woonstelletjie, volledig met 'n badkamer en kombuisie. Hy skuif 'n ou leunstoel eenkant toe en laat sak Ron versigtig tot op die onderste slaapbank van 'n dubbeldekkerbed. Selfs hierdie baie kort entjie het Ron nog witter laat word en toe hulle hom op die matras gemaklik gemaak het, maak hy sy oë weer toe en praat 'n ruk lank nie.

"Ek maak vir ons tee," sê Hermione uitasem. Sy haal die ketel en bekers uit die dieptes van haar sakkie en mik kombuis toe.

Die warm drankie is vir Harry so welkom soos die Vuurwhisky die aand toe Maloog dood is; dit voel of dit 'n bietjie van die fladderende vrees in sy borskas wegbrand. Ná 'n minuut of twee verbreek Ron die stilte.

"Wat dink julle het met die Cattermoles gebeur?"

"Met 'n bietjie geluk behoort hulle weg te gekom het," sê Hermione, wat haar warm beker styf vashou vir vertroosting. "As meneer Cattermole kopgehou het, sou hy mevrou Cattermole met Sy-aan-Sy Apparering daar weggekry het en vlug hulle op hierdie oomblik met hulle kinders landuit. Dis wat Harry vir haar gesê het om te doen."

"Demmit, ek hoop hulle't ontsnap," sê Ron en leun terug teen sy kussings. Die tee doen hom blykbaar goed; hy het weer 'n bietjie kleur in sy gesig. "Maar aan die manier waarop almal met my gepraat het toe ek hy was, het ek die gevoel gekry Reg Cattermole is nie te skerpsinnig nie. Magtig, ek hoop hulle't dit gemaak . . . As hulle al twee in Azkaban beland oor ons . . ."

Harry kyk na Hermione en die vraag wat hy op die punt was om te vra – of mevrou Cattermole se gebrek aan 'n towerstaf dit vir haar onmoontlik sou maak om aan haar man se sy te Appareer – sterf in sy keel. Hermione staar na Ron wat hom oor die Cattermoles se lot verknies en daar is soveel teerheid op haar gesig dat Harry amper voel asof hy haar verras het terwyl sy besig was om Ron te soen.

"So, het jy dit?" vra Harry vir haar, deels om haar te herinner dat hy hier is.

"Het – het ek wat?" vra sy en skrik effens.

"Waarvoor is ons nou net deur alles? Die hangertjie! Waar's die hangertjie?"

*"Julle't dit gekry?"* roep Ron uit en lig homself 'n entjie hoër teen sy kussings op. "Niemand vertel my iets nie! Demmit, julle kon dit darem net genoem het!"

"Wel, ons het vir ons lewe gevlug van die Doodseters af," sê Hermione. "Hier."

En sy haal die hangertjie uit haar kleed en gee dit vir Ron.

Dit is so groot soos 'n hoendereier. 'n Swierige letter "S" geset met baie groen steentjies glinster dof in die gedempte lig wat deur die tent se seildak skyn.

"Enige kans dat iemand dit vernietig het sedert Skepsel dit gehad het?" vra Ron hoopvol. "Ek bedoel, is ons seker dis nog 'n Horcrux?"

"Ek dink so," sê Hermione wat dit by hom terugvat en noukeurig bekyk. "Daar sal een of ander teken van skade wees as dit met towerkrag vernietig is."

Sy gee dit aan vir Harry wat dit in sy vingers omdraai. Die ding lyk perfek en onbeskadig. Hy onthou die verrinneweerde oorblyfsels van die dagboek en hoe die steen in die Horcrux-ring oopgekraak het toe Dumbledore dit vernietig het.

"Ek dink Skepsel is reg," sê Harry. "Ons sal moet uitwerk hoe om hierdie ding oop te maak voor ons dit kan vernietig."

'n Skielike besef van wat hy vashou, van wat agter die klein goue deurtjies lewe, tref Harry terwyl hy praat. Selfs ná al hulle moeite om dit te kry, voel hy 'n geweldige drang om die hangertjie van hom af weg te slinger. Weer onder beheer, probeer hy die hangertjie met sy vingers oopkry en probeer dan die towerspreuk wat Hermione gebruik het om Regulus se kamerdeur oop te maak. Niks werk nie. Hy gee die hangertjie terug vir Ron en Hermione; elkeen van hulle doen hulle bes, maar behaal niks meer sukses as hy om dit oop te kry nie.

"Maar kan julle dit voel?" vra Ron gedemp terwyl hy dit styf in sy gebalde vuis vashou.

"Wat bedoel jy?"

Ron gee die Horcrux vir Harry. Ná 'n oomblik of twee dink Harry hy weet wat Ron bedoel. Is dit sy eie bloed wat hy deur sy are voel pomp of is dit iets wat binne-in die hangertjie soos 'n metaalhartjie klop?

"Wat gaan ons daarmee doen?" vra Hermione.

"Dit veilig hou tot ons uitgewerk het hoe om dit te vernietig," antwoord Harry en al wil hy nie, hang hy die ketting om sy nek en laat val die hangertjie uit die oog onder sy kleed in waar dit teen sy bors rus langs die sakkie wat Hagrid vir hom gegee het.

"Ek dink ons moet beurte maak om buite die tent wag te staan," voeg hy by vir Hermione terwyl hy opstaan en hom uitrek. "En ons sal ook aan kos moet dink. Jy bly hier," sê hy skerp toe Ron probeer regop sit en 'n nare skakering van groen word.

Met die Loerskoop wat Harry vir sy verjaardag by Hermione gekry het versigtig opgestel op die tafel in die tent, hou Harry en Hermione die res van die dag om die beurt wag. Die Loerskoop bly egter die hele dag stil en roerloos op sy punt; of dit nou is as gevolg van die beskermende paljasse en Moggelwerende towerspreuke wat Hermione om hulle opgestel het of omdat mense dit selde hier waag, hulle stukkie woud bly verlate afgesien van sporadiese voëls of eekhorings. Die aand bring geen verandering nie. Harry steek sy towerstaf aan toe hy tienuur plekke met Hermione ruil; hy kyk uit oor 'n verlate terrein en sien hoe fladder die vlermuise hoog bokant hom deur die enkele stukkie sterrehemel wat vanuit hulle beskermde oopte sigbaar is.

Hy is nou honger en effens lighoofdig. Hermione het nie kos in haar towerhandsak gepak nie, want sy het aanvaar hulle gaan die aand terug na Grimmauldplein toe, so hulle het niks om te eet nie behalwe 'n paar wilde sampioene wat Hermione tussen die naaste bome gaan oes en in 'n kampemmertjie opgekook het. Ron het ná 'n paar monde vol gelyk of hy mislik voel en sy porsie weggestoot; Harry het net volhard om nie Hermione se gevoelens seer te maak nie.

Die omringende stilte word nou en dan verbreek deur 'n geritsel en wat klink na takkies wat breek: Harry dink dit word veroorsaak deur diere eerder as mense, maar hy hou sy towerstaf nogtans gereed. Sy ingewande, wat alreeds ongemaklik voel van die onvoldoende porsie rubberige sampioene, kriewel onrustig.

Hy het gedink hy sal verheug wees as hulle dit regkry om die Horcrux terug te steel, maar om die een of ander rede voel hy nie so nie; al wat hy voel terwyl hy uittuur na die duister waarvan sy towerstaf net 'n klein stukkie verlig, is kommer oor wat volgende gaan gebeur. Dit is asof hy weke, maande, miskien selfs jare lank op hierdie oomblik afgestuur het, maar nou skielik onverwags tot stilstand gekom het en nie meer weet waarheen volgende nie.

Daar is ander Horcruxe daarbuite iewers, maar hy het nie die vaagste benul waar hulle kan wees nie. Hy weet nie eens wat almal van hulle is nie. Intussen het hy ook nie 'n idee hoe om die enigste een wat hulle gekry het, die Horcrux wat nou teen sy kaal vel op sy borskas lê, te vernietig nie. Vreemd genoeg het dit nog nie hitte van sy liggaam geabsorbeer nie; dit lê so koud teen sy vel asof dit uit ysige water kom. Van tyd tot tyd, dink Harry, of miskien verbeel hy hom, kan hy die sagte hartklop onreëlmatig naas sy eie voel.

Naamlose voorbodes bekruip hom terwyl hy hier in die donker sit; hy probeer hom daarteen verset, hulle van hom af wegstoot,

maar hulle val hom meedoënloos aan. *Nie een van die twee kan leef terwyl die ander een oorleef nie.* Ron en Hermione, wat nou sag agter hom in die tent gesels, kan omdraai as hulle wil; hy kan nie. En terwyl hy hier sit en probeer om sy eie vrees en uitputting baas te raak, voel dit vir Harry of die Horcrux teen sy bors die tyd wat hy oorhet, aftik . . . *Simpelgeid,* sê hy vir homself, *moenie sulke goed dink nie* . . .

Sy litteken begin weer prik. Hy is bang hy laat dit gebeur omdat hy aan hierdie dinge dink en probeer om sy gedagtes in 'n ander rigting te stuur. Hy dink aan arme Skepsel wat hulle tuis verwag het en toe pleks daarvan vir Yaxley moes ontvang. Sal die elf stilbly, of sal hy vir die Doodseter alles vertel wat hy weet? Harry sou graag wou glo dat Skepsel die afgelope maand teenoor hom verander het, dat hy nou lojaal sal wees, maar wie weet wat kan gebeur? Sê nou die Doodseters martel die elf? Harry se kop wemel van siek beelde en hy probeer hulle ook wegstoot, want daar is niks wat hy vir Skepsel kan doen nie: hy en Hermione het reeds daarteen besluit om hom te ontbied, want wat as iemand van die Ministerie ook kom? Hulle kan nie daarop reken dat 'n elf se Apparering gevrywaar is van dieselfde defek wat Yaxley aan die soom van Hermione se mou na Grimmauldplein toe geneem het nie.

Harry se litteken brand nou. Hy dink hoe baie daar is wat hulle nie weet nie: Lupin was reg oor towerkrag wat hulle nog nooit teëgekom het of hulle kan voorstel nie. Hoekom het Dumbledore nie meer verduidelik nie? Het hy gedink daar is nog tyd daarvoor; dat hy nog jare, miskien eeue, lank sal lewe soos sy vriend Nicolas Flamel? Indien wel, was hy verkeerd . . . Snape het daarvoor gesorg . . . Snape, die slapende slang, wat bo-op die Toring toegeslaan het . . .

En toe val Dumbledore . . . en val . . .

*"Gee dit vir my, Gregorovitch."*

Harry se stem is hoog, helder en koud; 'n wit hand met lang vingers hou sy towerstaf voor hom vas. Die man op wie hy dit rig, hang onderstebo in die lug, al hou geen toue hom daar nie; hy swaai daar, onsigbaar en onheilspellend vasgebind, sy ledemate om hom gedraai, sy gesig angsbevange op dieselfde hoogte as Harry s'n, rooi van al die bloed wat na sy kop toe gebruis het. Hy het spierwit hare en 'n dik, ruie baard: 'n vasgebinde Kersvader.

"Ek het dit nie, ek het dit nie meer nie! Dit is baie jare gelede by my gesteel!"

"Moenie vir die heer Voldemort lieg nie, Gregorovitch. Hy weet . . . hy weet altyd."

Die hangende man se pupille is wyd oopgesper van vrees, en

hulle lyk of hulle swel, groter en groter, totdat hulle swartheid Harry heel insluk –

En nou beweeg Harry haastig in 'n donker gang af kort agter die gesette klein Gregorovitch aan wat 'n lantern in die lug hou. Gregorovitch bars by die vertrek aan die einde van die gang in en sy lantern verlig wat soos 'n werkswinkel lyk; houtsaagsels en goud glinster in die swaaiende ligkol, en daar op die vensterbank, soos 'n reusevoël, sit 'n jong man met goue hare. In die breukdeel van 'n sekonde dat die lanternlig op hom val, sien Harry die vreugde op sy aantreklike gesig, dan vuur die indringer 'n Bedwelmspreuk met sy towerstaf af en spring rats agtertoe by die venster uit terwyl hy kraai van die lag.

En Harry word teruggeslinger uit daardie wye, tonnelagtige pupille en Gregorovitch se gesig is vertrek van vrees.

"*Wie was die dief, Gregorovitch?*" sê die hoë, koue stem.

"*Ek weet nie, ek het nooit geweet nie, 'n jong man – nee – asseblief – ASSEBLIEF!*"

'n Gil hou aan en aan en dan flits daar 'n groen lig –

"*Harry!*"

Hy maak sy oë oop; hy hyg, sy voorkop klop. Hy het sy bewussyn teen die kant van die tent verloor, teen die seil afgegly en lê nou oopgespalk op die grond. Hy kyk op na Hermione wie se welige hare die klein stukkie lug wat deur die donker takke hoog bokant hulle sigbaar is, versper.

"Gedroom," sê hy en sit vinnig regop en probeer om Hermione se kwaai blik met 'n onskuldige een te beantwoord. "Moes ingesluimer het, jammer."

"Ek weet dit was jou litteken! Ek sien dit aan die uitdrukking op jou gesig! Jy was besig om in te kyk in Vol–"

"Moenie sy naam sê nie!" kom Ron se stem kwaai uit die dieptes van die tent.

"*Oukei* dan," kap Hermione terug. "In *Jy-Weet-Wie* se gedagtes!"

"Ek wou nie hê dit moes gebeur nie!" sê Harry. "Dit was 'n droom! Kan *jy* beheer waaroor jy droom, Hermione?"

"As jy net geleer het om Okklumensie toe te pas –"

Maar Harry is nie lus om berispe te word nie; hy wil praat oor wat hy nou net gesien het.

"Hy't Gregorovitch gevind, Hermione, en ek dink hy't hom doodgemaak, maar voor hy hom doodgemaak het, het hy Gregorovitch se gedagtes gelees en toe sien ek –"

"Ek dink ek moet liewer nou wagstaan as jy so moeg is dat jy aan die slaap raak," sê Hermione koud.

"Ek sal my wagbeurt klaarmaak!"

"Nee, jy is duidelik oormoeg. Gaan lê."

Sy sak hardkoppig in die tentopening neer. Harry is kwaad, maar wil 'n bakleiery vermy en gaan terug binnetoe.

Ron steek sy gesig, wat nog steeds bleek is, by die onderste slaapbank uit; Harry klim op die een bokant hom, gaan lê en kyk op na die donker seilplafon. Ná 'n rukkie praat Ron in 'n stem wat so laag is dat Hermione dit nie kan hoor waar sy by die ingang in 'n bondeltjie gehurk sit nie.

"Wat doen Jy-Weet-Wie?"

Harry trek sy oë op skrefies soos hy hard probeer om elke detail te onthou, dan fluister hy in die donker.

"Hy het Gregorovitch gekry. Hy het hom vasgebind en hom gemartel."

"Hoe's Gregorovitch veronderstel om vir hom 'n nuwe towerstaf te maak as hy vasgebind is?"

"Ek weet nie . . . Dis vreemd, nè?"

Harry maak sy oë toe en dink aan alles wat hy gesien en gehoor het. Hoe meer hy onthou, hoe minder maak dit sin . . . Voldemort het niks van Harry se towerstaf gesê nie, niks van die tweelingkerns nie, niks van Gregorovitch wat 'n nuwe en magtiger towerstaf moet maak wat Harry s'n kan verslaan nie . . .

"Hy wou iets by Gregorovitch hê," sê Harry met sy oë nog steeds styf toe. "Hy't gesê hy moet dit vir hom gee, maar Gregorovitch het gesê dis gesteel . . . en toe . . . toe . . ."

Hy onthou hoe hy, as Voldemort, deur Gregorovitch se oë ingeslinger is tot in sy herinneringe . . .

"Hy het Gregorovitch se gedagtes gelees. Ek het 'n jong ou op 'n vensterbank sien sit; hy het 'n vloek op Gregorovitch afgevuur en toe by die venster uitgespring. Hy het dit gesteel, hy het wat ook al dit is wat Jy-Weet-Wie wil hê, gesteel. En ek . . . ek dink ek het hom al iewers gesien . . ."

Harry wens hy kan die laggende seun se gesig net nog een keer vlugtig sien. Volgens Gregorovitch het die diefstal jare gelede plaasgevind. Hoekom het die jong dief so bekend gelyk?

Die geluide van die omliggende woud word binne-in die tent verdoof; al wat Harry kan hoor, is Ron se asemhaling. Ná 'n rukkie fluister Ron: "Kon jy nie sien wat die dief vashou nie?"

"Nee . . . Dit moes iets baie kleins gewees het."

"Harry?"

Die houtdwarslatte van Ron se bed kraak soos hy van posisie verander.

"Harry, dink jy Jy-Weet-Wie is agter iets anders aan om dit in 'n Horcrux te verander?"

"Ek weet nie," sê Harry stadig. "Miskien. Maar sal dit nie gevaarlik vir hom wees om nog een te maak nie? Het Hermione nie gesê hy het sy siel al klaar tot die uiterste toe gedryf nie?"

"Ja, maar miskien weet hy dit nie."

"Ja . . . miskien," sê Harry.

Hy was seker Voldemort het 'n manier gesoek om die probleem van die tweelingkerns te omseil, seker Voldemort het 'n oplossing by die ou towerstafmaker gesoek . . . maar hy het hom nogtans doodgemaak, blykbaar sonder om vir hom 'n enkele vraag oor towerstafkunde te vra.

Wat probeer Voldemort in die hande kry? Die Ministerie van Towerkuns en die towerwêreld is aan sy voete, maar hy is ver weg, verbete op soek na iets wat eens op 'n tyd aan Gregorovitch behoort het en toe deur 'n onbekende dief gesteel is. Waarom?

Harry kan die jong blondekop se gesig nog steeds sien: dit was vrolik en wild; daar was 'n Fred en George-erige houding van triomfantlike kattekwaad aan hom. Hy het soos 'n voël van die vensterbank af weggeduik, en Harry het hom al vantevore gesien, maar hy kan nie dink waar nie . . .

Met Gregorovitch dood, is die dief met die vrolike gesig die een wat in gevaar verkeer en Harry se gedagtes staan nou by hom stil terwyl Ron se gesnork van die onderste slaapbank af begin rammel en hy self ook weer stadig insluimer.

CHAPTER FIFTEEN



# THE GOBLIN'S REVENGE

Early next morning, before the other two were awake, Harry left the tent to search the woods around them for the oldest, most gnarled, and resilient-looking tree he could find. There in its shadow he buried Mad-Eye Moody's eye and marked the spot by gouging a small cross in the bark with his wand. It was not much, but Harry felt that Mad-Eye would have much preferred this to being stuck on Dolores Umbridge's door. Then he returned to the tent to wait for the others to wake, and discuss what they were going to do next.

Harry and Hermione felt that it was best not to stay anywhere too long, and Ron agreed, with the sole proviso that their next move took them within reach of a bacon sandwich. Hermione therefore removed

the enchantments she had placed around the clearing, while Harry and Ron obliterated all the marks and impressions on the ground that might show they had camped there. Then they Disapparated to the outskirts of a small market town.

Once they had pitched the tent in the shelter of a small copse of trees and surrounded it with freshly cast defensive enchantments, Harry ventured out under the Invisibility Cloak to find sustenance. This, however, did not go as planned. He had barely entered the town when an unnatural chill, a descending mist, and a sudden darkening of the skies made him freeze where he stood.

"But you can make a brilliant Patronus!" protested Ron, when Harry arrived back at the tent empty-handed, out of breath, and mouthing the single word, *dementors*.

"I couldn't . . . make one," he panted, clutching the stitch in his side. "Wouldn't . . . come."

Their expressions of consternation and disappointment made Harry feel ashamed. It had been a nightmarish experience, seeing the dementors gliding out of the mist in the distance and realizing, as the paralyzing cold choked his lungs and a distant screaming filled his ears, that he was not going to be able to protect himself. It had taken all Harry's willpower to uproot himself from the spot and run, leaving the eyeless dementors to glide amongst the Muggles who might not be able to see them, but would assuredly feel the despair they cast wherever they went.

"So we still haven't got any food."

"Shut up, Ron," snapped Hermione. "Harry, what happened? Why do you think you couldn't make your Patronus? You managed

perfectly yesterday!"

"I don't know."

He sat low in one of Perkins's old armchairs, feeling more humiliated by the moment. He was afraid that something had gone wrong inside him. Yesterday seemed a long time ago: Today he might have been thirteen years old again, the only one who collapsed on the Hogwarts Express.

Ron kicked a chair leg.

"What?" he snarled at Hermione. "I'm starving! All I've had since I bled half to death is a couple of toadstools!"

"You go and fight your way through the dementors, then," said Harry, stung.

"I would, but my arm's in a sling, in case you hadn't noticed!"

"That's convenient."

"And what's that supposed to — ?"

"Of course!" cried Hermione, clapping a hand to her forehead and startling both of them into silence. "Harry, give me the locket! Come on," she said impatiently, clicking her fingers at him when he did not react, "the Horcrux, Harry, you're still wearing it!"

She held out her hands, and Harry lifted the golden chain over his head. The moment it parted contact with Harry's skin he felt free and oddly light. He had not even realized that he was clammy or that there was a heavy weight pressing on his stomach until both sensations lifted.

"Better?" asked Hermione.

"Yeah, loads better!"

"Harry," she said, crouching down in front of him and using the

kind of voice he associated with visiting the very sick, "you don't think you've been possessed, do you?"

"What? No!" he said defensively. "I remember everything we've done while I've been wearing it. I wouldn't know what I'd done if I'd been possessed, would I? Ginny told me there were times when she couldn't remember anything."

"Hmm," said Hermione, looking down at the heavy gold locket. "Well, maybe we ought not to wear it. We can just keep it in the tent."

"We are not leaving that Horcrux lying around," Harry stated firmly. "If we lose it, if it gets stolen —"

"Oh, all right, all right," said Hermione, and she placed it around her own neck and tucked it out of sight down the front of her shirt. "But we'll take turns wearing it, so nobody keeps it on too long."

"Great," said Ron irritably, "and now we've sorted that out, can we please get some food?"

"Fine, but we'll go somewhere else to find it," said Hermione with half a glance at Harry. "There's no point staying where we know dementors are swooping around."

In the end they settled down for the night in a far-flung field belonging to a lonely farm, from which they had managed to obtain eggs and bread.

"It's not stealing, is it?" asked Hermione in a troubled voice, as they devoured scrambled eggs on toast. "Not if I left some money under the chicken coop?"

Ron rolled his eyes and said, with his cheeks bulging, "'Er-my-nee, 'oo worry 'oo much. 'Elax!"

And, indeed, it was much easier to relax when they were

comfortably well fed: The argument about the dementors was forgotten in laughter that night, and Harry felt cheerful, even hopeful, as he took the first of the three night watches.

This was their first encounter with the fact that a full stomach meant good spirits; an empty one, bickering and gloom. Harry was least surprised by this, because he had suffered periods of near starvation at the Dursleys'. Hermione bore up reasonably well on those nights when they managed to scavenge nothing but berries or stale biscuits, her temper perhaps a little shorter than usual and her silences rather dour. Ron, however, had always been used to three delicious meals a day, courtesy of his mother or of the Hogwarts house-elves, and hunger made him both unreasonable and irascible. Whenever lack of food coincided with Ron's turn to wear the Horcrux, he became downright unpleasant.

"So where next?" was his constant refrain. He did not seem to have any ideas himself, but expected Harry and Hermione to come up with plans while he sat and brooded over the low food supplies. Accordingly Harry and Hermione spent fruitless hours trying to decide where they might find the other Horcruxes, and how to destroy the one they had already got, their conversations becoming increasingly repetitive as they had no new information.

As Dumbledore had told Harry that he believed Voldemort had hidden the Horcruxes in places important to him, they kept reciting, in a sort of dreary litany, those locations they knew that Voldemort had lived or visited. The orphanage where he had been born and raised; Hogwarts, where he had been educated; Borgin and Burkes, where he had worked after completing school; then Albania, where he had

spent his years of exile: These formed the basis of their speculations.

"Yeah, let's go to Albania. Shouldn't take more than an afternoon to search an entire country," said Ron sarcastically.

"There can't be anything there. He'd already made five of his Horcruxes before he went into exile, and Dumbledore was certain the snake is the sixth," said Hermione. "We know the snake's not in Albania, it's usually with Vol —"

*"Didn't I ask you to stop saying that?"*

"Fine! The snake is usually with *You-Know-Who* — happy?"

"Not particularly."

"I can't see him hiding anything at Borgin and Burkes," said Harry, who had made this point many times before, but said it again simply to break the nasty silence. "Borgin and Burke were experts at Dark objects, they would've recognized a Horcrux straightaway."

Ron yawned pointedly. Repressing a strong urge to throw something at him, Harry plowed on, "I still reckon he might have hidden something at Hogwarts."

Hermione sighed.

"But Dumbledore would have found it, Harry!"

Harry repeated the argument he kept bringing out in favor of this theory.

"Dumbledore said in front of me that he never assumed he knew all of Hogwarts's secrets. I'm telling you, if there was one place Vol —"

"Oi!"

"YOU-KNOW-WHO, then!" Harry shouted, goaded past endurance. "If there was one place that was really important to You-

Know-Who, it was Hogwarts!"

"Oh, come on," scoffed Ron. "His *school*?"

"Yeah, his school! It was his first real home, the place that meant he was special; it meant everything to him, and even after he left —"

"This is You-Know-Who we're talking about, right? Not you?" inquired Ron. He was tugging at the chain of the Horcrux around his neck: Harry was visited by a desire to seize it and throttle him.

"You told us that You-Know-Who asked Dumbledore to give him a job after he left," said Hermione.

"That's right," said Harry.

"And Dumbledore thought he only wanted to come back to try and find something, probably another founder's object, to make into another Horcrux?"

"Yeah," said Harry.

"But he didn't get the job, did he?" said Hermione. "So he never got the chance to find a founder's object there and hide it in the school!"

"Okay, then," said Harry, defeated. "Forget Hogwarts."

Without any other leads, they traveled into London and, hidden beneath the Invisibility Cloak, searched for the orphanage in which Voldemort had been raised. Hermione stole into a library and discovered from their records that the place had been demolished many years before. They visited its site and found a tower block of offices.

"We could try digging in the foundations?" Hermione suggested halfheartedly.

"He wouldn't have hidden a Horcrux here," Harry said. He had

known it all along: The orphanage had been the place Voldemort had been determined to escape; he would never have hidden a part of his soul there. Dumbledore had shown Harry that Voldemort sought grandeur or mystique in his hiding places; this dismal gray corner of London was as far removed as you could imagine from Hogwarts or the Ministry or a building like Gringotts, the Wizarding bank, with its golden doors and marble floors.

Even without any new ideas, they continued to move through the countryside, pitching the tent in a different place each night for security. Every morning they made sure that they had removed all clues to their presence, then set off to find another lonely and secluded spot, traveling by Apparition to more woods, to the shadowy crevices of cliffs, to purple moors, gorse-covered mountainsides, and once a sheltered and pebbly cove. Every twelve hours or so they passed the Horcrux between them as though they were playing some perverse, slow-motion game of pass-the-parcel, where they dreaded the music stopping because the reward was twelve hours of increased fear and anxiety.

Harry's scar kept prickling. It happened most often, he noticed, when he was wearing the Horcrux. Sometimes he could not stop himself reacting to the pain.

"What? What did you see?" demanded Ron, whenever he noticed Harry wince.

"A face," muttered Harry, every time. "The same face. The thief who stole from Gregorovitch."

And Ron would turn away, making no effort to hide his disappointment. Harry knew that Ron was hoping to hear news of his

family or of the rest of the Order of the Phoenix, but after all, he, Harry, was not a television aerial; he could only see what Voldemort was thinking at the time, not tune in to whatever took his fancy. Apparently Voldemort was dwelling endlessly on the unknown youth with the gleeful face, whose name and whereabouts, Harry felt sure, Voldemort knew no better than he did. As Harry's scar continued to burn and the merry, blond-haired boy swam tantalizingly in his memory, he learned to suppress any sign of pain or discomfort, for the other two showed nothing but impatience at the mention of the thief. He could not entirely blame them, when they were so desperate for a lead on the Horcruxes.

As the days stretched into weeks, Harry began to suspect that Ron and Hermione were having conversations without, and about, him. Several times they stopped talking abruptly when Harry entered the tent, and twice he came accidentally upon them, huddled a little distance away, heads together and talking fast; both times they fell silent when they realized he was approaching them and hastened to appear busy collecting wood or water.

Harry could not help wondering whether they had only agreed to come on what now felt like a pointless and rambling journey because they thought he had some secret plan that they would learn in due course. Ron was making no effort to hide his bad mood, and Harry was starting to fear that Hermione too was disappointed by his poor leadership. In desperation he tried to think of further Horcrux locations, but the only one that continued to occur to him was Hogwarts, and as neither of the others thought this at all likely, he stopped suggesting it.

Autumn rolled over the countryside as they moved through it: They were now pitching the tent on mulches of fallen leaves. Natural mists joined those cast by the dementors; wind and rain added to their troubles. The fact that Hermione was getting better at identifying edible fungi could not altogether compensate for their continuing isolation, the lack of other people's company, or their total ignorance of what was going on in the war against Voldemort.

"My mother," said Ron one night, as they sat in the tent on a riverbank in Wales, "can make good food appear out of thin air."

He prodded moodily at the lumps of charred gray fish on his plate. Harry glanced automatically at Ron's neck and saw, as he had expected, the golden chain of the Horcrux glinting there. He managed to fight down the impulse to swear at Ron, whose attitude would, he knew, improve slightly when the time came to take off the locket.

"Your mother can't produce food out of thin air," said Hermione. "No one can. Food is the first of the five Principal Exceptions to Gamp's Law of Elemental Transfigur —"

"Oh, speak English, can't you?" Ron said, prising a fish bone out from between his teeth.

"It's impossible to make good food out of nothing! You can Summon it if you know where it is, you can transform it, you can increase the quantity if you've already got some —"

"Well, don't bother increasing this, it's disgusting," said Ron.

"Harry caught the fish and I did my best with it! I notice I'm always the one who ends up sorting out the food, because I'm a *girl*, I suppose!"

"No, it's because you're supposed to be the best at magic!" shot

back Ron.

Hermione jumped up and bits of roast pike slid off her tin plate onto the floor.

"*You* can do the cooking tomorrow, Ron, *you* can find the ingredients and try and charm them into something worth eating, and I'll sit here and pull faces and moan and you can see how you —"

"Shut up!" said Harry, leaping to his feet and holding up both hands. "Shut up *now*!"

Hermione looked outraged.

"How can you side with him, he hardly ever does the cook —"

"Hermione, be quiet, I can hear someone!"

He was listening hard, his hands still raised, warning them not to talk. Then, over the rush and gush of the dark river beside them, he heard voices again. He looked around at the Sneakoscope. It was not moving.

"You cast the Muffliato charm over us, right?" he whispered to Hermione.

"I did everything," she whispered back, "Muffliato, Muggle-Repelling and Disillusionment Charms, all of it. They shouldn't be able to hear or see us, whoever they are."

Heavy scuffing and scraping noises, plus the sound of dislodged stones and twigs, told them that several people were clambering down the steep, wooded slope that descended to the narrow bank where they had pitched the tent. They drew their wands, waiting. The enchantments they had cast around themselves ought to be sufficient, in the near total darkness, to shield them from the notice of Muggles and normal witches and wizards. If these were Death Eaters, then

perhaps their defenses were about to be tested by Dark Magic for the first time.

The voices became louder but no more intelligible as the group of men reached the bank. Harry estimated that their owners were fewer than twenty feet away, but the cascading river made it impossible to tell for sure. Hermione snatched up the beaded bag and started to rummage; after a moment she drew out three Extendable Ears and threw one each to Harry and Ron, who hastily inserted the ends of the flesh-colored strings into their ears and fed the other ends out of the tent entrance.

Within seconds Harry heard a weary male voice.

“There ought to be a few salmon in here, or d’you reckon it’s too early in the season? *Accio Salmon*!”

There were several distinct splashes and then the slapping sounds of fish against flesh. Somebody grunted appreciatively. Harry pressed the Extendable Ear deeper into his own: Over the murmur of the river he could make out more voices, but they were not speaking English or any human language he had ever heard. It was a rough and unmelodious tongue, a string of rattling, guttural noises, and there seemed to be two speakers, one with a slightly lower, slower voice than the other.

A fire danced into life on the other side of the canvas; large shadows passed between tent and flames. The delicious smell of baking salmon wafted tantalizingly in their direction. Then came the clinking of cutlery on plates, and the first man spoke again.

“Here, Griphook, Gornuk.”

*Goblins!* Hermione mouthed at Harry, who nodded.

"Thank you," said the goblins together in English.

"So, you three have been on the run how long?" asked a new, mellow, and pleasant voice; it was vaguely familiar to Harry, who pictured a round-bellied, cheerful-faced man.

"Six weeks . . . seven . . . I forget," said the tired man. "Met up with Griphook in the first couple of days and joined forces with Gornuk not long after. Nice to have a bit of company." There was a pause, while knives scraped plates and tin mugs were picked up and replaced on the ground. "What made you leave, Ted?" continued the man.

"Knew they were coming for me," replied mellow-voiced Ted, and Harry suddenly knew who he was: Tonks's father. "Heard Death Eaters were in the area last week and decided I'd better run for it. Refused to register as a Muggle-born on principle, see, so I knew it was a matter of time, knew I'd have to leave in the end. My wife should be okay, she's pure-blood. And then I met Dean here, what, a few days ago, son?"

"Yeah," said another voice, and Harry, Ron, and Hermione stared at each other, silent but beside themselves with excitement, sure they recognized the voice of Dean Thomas, their fellow Gryffindor.

"Muggle-born, eh?" asked the first man.

"Not sure," said Dean. "My dad left my mum when I was a kid. I've got no proof he was a wizard, though."

There was silence for a while, except for the sounds of munching; then Ted spoke again.

"I've got to say, Dirk, I'm surprised to run into you. Pleased, but surprised. Word was you'd been caught."

"I'd say that it's one short step from 'Wizards first' to 'Purebloods first,' and then to 'Death Eaters,'" replied Kingsley. "We're all human, aren't we? Every human life is worth the same, and worth saving."

"Excellently put, Royal, and you've got my vote for Minister of Magic if ever we get out of this mess," said Lee. "And now, over to Romulus for our popular feature 'Pals of Potter.'"

"Thanks, River," said another very familiar voice; Ron started to speak, but Hermione forestalled him in a whisper.

*"We know it's Lupin!"*

"Romulus, do you maintain, as you have every time you've appeared on our program, that Harry Potter is still alive?"

"I do," said Lupin firmly. "There is no doubt at all in my mind that his death would be proclaimed as widely as possible by the Death Eaters if it had happened, because it would strike a deadly blow at the morale of those resisting the new regime. 'The Boy Who Lived' remains a symbol of everything for which we are fighting: the triumph of good, the power of innocence, the need to keep resisting."

A mixture of gratitude and shame welled up in Harry. Had Lupin forgiven him, then, for the terrible things he had said when they had last met?

"And what would you say to Harry if you knew he was listening, Romulus?"

"I'd tell him we're all with him in spirit," said Lupin, then hesitated slightly. "And I'd tell him to follow his instincts, which are good and nearly always right."

Harry looked at Hermione, whose eyes were full of tears.

"Nearly always right," she repeated.

"Oh, didn't I tell you?" said Ron in surprise. "Bill told me Lupin's living with Tonks again! And apparently she's getting pretty big too. . . ."

". . . and our usual update on those friends of Harry Potter's who are suffering for their allegiance?" Lee was saying.

"Well, as regular listeners will know, several of the more outspoken supporters of Harry Potter have now been imprisoned, including Xenophilius Lovegood, erstwhile editor of *The Quibbler*," said Lupin.

"At least he's still alive!" muttered Ron.

"We have also heard within the last few hours that Rubeus Hagrid" — all three of them gasped, and so nearly missed the rest of the sentence — "well-known gamekeeper at Hogwarts School, has narrowly escaped arrest within the grounds of Hogwarts, where he is rumored to have hosted a 'Support Harry Potter' party in his house. However, Hagrid was not taken into custody, and is, we believe, on the run."

"I suppose it helps, when escaping from Death Eaters, if you've got a sixteen-foot-high half brother?" asked Lee.

"It would tend to give you an edge," agreed Lupin gravely. "May I just add that while we here at *Potterwatch* applaud Hagrid's spirit, we would urge even the most devoted of Harry's supporters against following Hagrid's lead. 'Support Harry Potter' parties are unwise in the present climate."

"Indeed they are, Romulus," said Lee, "so we suggest that you continue to show your devotion to the man with the lightning scar by

listening to *Potterwatch*! And now let's move to news concerning the wizard who is proving just as elusive as Harry Potter. We like to refer to him as the Chief Death Eater, and here to give his views on some of the more insane rumors circulating about him, I'd like to introduce a new correspondent: Rodent."

"*'Rodent'?*" said yet another familiar voice, and Harry, Ron, and Hermione cried out together:

"Fred!"

"No — is it George?"

"It's Fred, I think," said Ron, leaning in closer, as whichever twin it was said,

"I'm not being 'Rodent,' no way, I told you I wanted to be 'Rapier'!"

"Oh, all right then. 'Rapier,' could you please give us your take on the various stories we've been hearing about the Chief Death Eater?"

"Yes, River, I can," said Fred. "As our listeners will know, unless they've taken refuge at the bottom of a garden pond or somewhere similar, You-Know-Who's strategy of remaining in the shadows is creating a nice little climate of panic. Mind you, if all the alleged sightings of him are genuine, we must have a good nineteen You-Know-Whos running around the place."

"Which suits him, of course," said Kingsley. "The air of mystery is creating more terror than actually showing himself."

"Agreed," said Fred. "So, people, let's try and calm down a bit. Things are bad enough without inventing stuff as well. For instance, this new idea that You-Know-Who can kill with a single glance from his eyes. That's a *basilisk*, listeners. One simple test: Check whether

the thing that's glaring at you has got legs. If it has, it's safe to look into its eyes, although if it really is You-Know-Who, that's still likely to be the last thing you ever do."

For the first time in weeks and weeks, Harry was laughing: He could feel the weight of tension leaving him.

"And the rumors that he keeps being sighted abroad?" asked Lee.

"Well, who wouldn't want a nice little holiday after all the hard work he's been putting in?" asked Fred. "Point is, people, don't get lulled into a false sense of security, thinking he's out of the country. Maybe he is, maybe he isn't, but the fact remains he can move faster than Severus Snape confronted with shampoo when he wants to, so don't count on him being a long way away if you're planning on taking any risks. I never thought I'd hear myself say it, but safety first!"

"Thank you very much for those wise words, Rapier," said Lee. "Listeners, that brings us to the end of another *Potterwatch*. We don't know when it will be possible to broadcast again, but you can be sure we shall be back. Keep twiddling those dials: The next password will be 'Mad-Eye.' Keep each other safe: Keep faith. Good night."

The radio's dial twirled and the lights behind the tuning panel went out. Harry, Ron, and Hermione were still beaming. Hearing familiar, friendly voices was an extraordinary tonic; Harry had become so used to their isolation he had nearly forgotten that other people were resisting Voldemort. It was like waking from a long sleep.

"Good, eh?" said Ron happily.

"Brilliant," said Harry.

“It’s so brave of them,” sighed Hermione admiringly. “If they were found . . .”

“Well, they keep on the move, don’t they?” said Ron. “Like us.”

“But did you hear what Fred said?” asked Harry excitedly; now the broadcast was over, his thoughts turned again toward his all-consuming obsession. “He’s abroad! He’s still looking for the Wand, I knew it!”

“Harry —”

“Come on, Hermione, why are you so determined not to admit it? Vol —”

“HARRY, NO!”

“— demort’s after the Elder Wand!”

“The name’s Taboo!” Ron bellowed, leaping to his feet as a loud crack sounded outside the tent. “I told you, Harry, I told you, we can’t say it anymore — we’ve got to put the protection back around us — quickly — it’s how they find —”

But Ron stopped talking, and Harry knew why. The Sneakoscope on the table had lit up and begun to spin; they could hear voices coming nearer and nearer: rough, excited voices. Ron pulled the Deluminator out of his pocket and clicked it: Their lamps went out.

“Come out of there with your hands up!” came a rasping voice through the darkness. “We know you’re in there! You’ve got half a dozen wands pointing at you and we don’t care who we curse!”

# *Die Skatte van die Dood*

Harry val hygend op gras en strompel dadelik orent. Dit is skemer en dit lyk of hulle in die hoek van 'n weiveld geland het; Hermione hardloop reeds in 'n sirkel om hulle en swaai haar towerstaf.

*"Protego totalum . . . Salvio hexia . . ."*

"Daai bleddie ou tweegesig!" sê Ron uitasem terwyl hy onder die Onsigbaarheidsmantel uit verskyn en dit na Harry toe gooi. "Hermione, jy's 'n genie, 'n absolute genie, ek kan nie glo ons het daar weggekom nie!"

"*Cave inimicum* . . . Ek het mos gesê dis 'n Plofhoring daai! Ek het hom gewaarsku! En nou is sy hele huis uitmekaar geblaas!"

"Dis sy verdiende loon," sê Ron, wat sy geskeurde jeans en die snye op sy bene bekyk. "Wat dink julle gaan hulle met hom doen?"

"O, ek hoop nie hulle maak hom dood nie!" kreun Hermione. "Dis hoekom ek wou hê die Doodseters moet Harry skrams sien voor ons verdwyn, sodat hulle kan weet Xenophilius het nie gejok nie!"

"Maar hoekom het jy my weggesteek?" vra Ron.

"Want jy's veronderstel om in die bed te wees met waterpokkies, Ron! Hulle het Luna ontvoer omdat haar pa vir Harry ondersteun het! Wat sal met jou familie gebeur as hulle moet weet jy's by hom?"

"Maar wat van *jou* ma en pa?"

"Hulle's in Australië," sê Hermione. "Hulle behoort oukei te wees. Hulle weet van niks nie."

"Jy's 'n genie," herhaal Ron vol ontsag.

"Ja, jy is, Hermione," stem Harry vurig saam, "ek weet nie wat ons sonder jou sou gedoen het nie."

Sy straal, maar word dadelik weer ernstig.

"Wat van Luna?"

"Wel, as hulle die waarheid praat en sy lewe nog –" begin Ron.

"Moenie dit sê nie, moenie so sê nie!" roep Hermione uit. "Sy moet nog lewe, sy moet!"

"Dan is sy in Azkaban, as jy my vra," sê Ron. "Weet nie of sy daai plek sal oorleef nie . . . baie maak dit nie . . ."

"Sy sal," sê Harry. Hy kan dit nie verdra om aan die alternatief te dink nie. "Luna is taai, baie taaier as wat julle dink. Ek wed julle sy's besig om vir die gevangenes van Jigjorse en Nargels te leer."

"Ek hoop jy's reg," sê Hermione. Sy vee met 'n hand oor haar oë. "Ek sal Xenophilius so jammer kry as –"

"– as hy ons nie nou net aan die Doodseters probeer uitlewer het nie, ja," sê Ron.

Hulle slaan die tent op en gaan binnetoe, waar Ron vir hulle tee maak. Ná hulle noue ontkoming voel die koue, muwwerige ou plek soos 'n tuiste, veilig, bekend en vriendelik.

"Ai, hoekom is ons soontoe?" kerm Hermione ná 'n paar minute van stilte. "Harry, jy was reg, dit was weer Godric's Hollow van voor af, totale tydmors! Die Skatte van die Dood . . . sulke snert . . . of anders," en dit lyk of iets haar skielik te binne skiet, "anders het hy alles dalk net opgemaak, nè? Hy glo heel moontlik glad nie in die Skatte van die Dood se bestaan nie, hy wou ons net aan die gesels hou tot die Doodseters daar aankom!"

"Ek dink nie so nie," sê Ron. "Dis tien keer moeiliker as wat jy dink om goed op te maak as jy gestres is. Ek het dit uitgevind toe die Grypers my vang. Dit was baie makliker om te maak of ek Stan is omdat ek so 'n paar goed van hom weet, as om 'n hele nuwe persoon uit my duim te suig. Ou Lovegood was onder hengse druk om seker te maak ons bly daar. Ek is seker hy't vir ons die waarheid vertel, of wat hy dink die waarheid is, net om ons aan die praat te hou."

"Wel, ek glo nie dit maak saak nie," sug Hermione. "Selfs al was hy eerlik, het ek in my hele lewe nog nooit soveel nonsens gehoor nie."

"Nee, wag 'n bietjie," sê Ron. "Die Kamer van Geheimenisse was veronderstel om 'n mite te wees, of hoe?"

"Maar die Skatte van die Dood *kan nie* bestaan nie, Ron!"

"Jy sê aanhoudend so, maar een kan wel," sê Ron. "Harry se Onsigbaarheidsmantel –"

"'Die Verhaal van die Drie Broers' is 'n storie," sê Hermione streng. "'n Storie oor hoe bang mense vir die dood is. As oorlewing so eenvoudig is soos om onder die Onsigbaarheidsmantel weg te kruip, het ons klaar alles gehad wat ons nodig het!"

"Ek weet nie. 'n Onoorwinlike towerstaf sal welkom wees," sê Harry en draai die swartdoringtowerstaf waaraan hy so 'n hekel het om en om sy vingers.

"Daar bestaan nie so iets nie, Harry!"

"Jy het gesê daar was al tonne towerstawwe – die Doodstok en wat ook al hulle genoem is –"

"Nou goed, selfs al wil jy jouself wysmaak dat die Vlierstaf werklik bestaan, wat van die Opstandingsteen?" Haar vingers maak in die lug aanhalingstekens om die woord en haar stem drup van sarkasme. "G'n towerkrag kan mense uit die dood laat opstaan nie, en klaar!"

"Toe my towerstaf met Jy-Weet-Wie s'n verbind was, het dit my ma en pa laat verskyn . . . en Cedric . . ."

"Maar hulle het nie regtig uit die dood opgestaan nie, het hulle?" sê Hermione. "Daardie soort van – flou namaaksels is nie dieselfde as om iemand regtig weer lewend te maak nie."

"Maar sy, die meisie in die storie, het nie regtig teruggekom nie, het sy? Die storie sê as mense eers eenkeer dood is, dan hoort hulle by die dooies. Maar die tweede broer het haar tog gesien en met haar gepraat, of hoe? Hy't selfs 'n rukkie saam met haar gelewe . . ."

Hy sien besorgdheid en iets minder definieerbaar in Hermione se uitdrukking. En toe sy na Ron loer, besef Harry dit is vrees: hy het haar bang gemaak met sy praatjies van saam met dooie mense lewe.

"So daai Peverell-ou wat in Godric's Hollow begrawe is," sê hy vinnig en probeer om heeltemal normaal te klink, "weet jy niks van hom af nie?"

"Nee," antwoord sy en lyk verlig dat hy die onderwerp verander het. "Ek het hom nageslaan ná ek die teken op sy graf gesien het; as hy beroemd was of enigiets belangriks gedoen het, is ek seker hy sou in een van ons boeke gewees het. Die enigste plek waar ek die naam 'Peverell' gekry het, is in *Adellikes van die Aarde: 'n Towenaarstamlys*. Ek het dit by Skepsel geleen," verduidelik sy toe Ron sy wenkbroue lig. "Dit gee 'n lys van die suiwerbloedfamilies wie se manlike geslagslyn nie meer bestaan nie. Blykbaar was die Peverells een van die eerste families wat verdwyn het."

"'Wie se manlike geslagslyn nie meer bestaan nie?'" herhaal Ron.

"Dit beteken die van het uitgesterf," sê Hermione, "in die Peverells se geval eeue gelede. Hulle kan egter nog afstammelinge hê, hulle sal net iets anders genoem word."

En dan skiet dit Harry in 'n wonderlike oomblik van waarheid te binne, die herinnering wat begin roer het ten aanhore van die van Peverell: 'n vieslike ou man wat 'n lelike ring in 'n Ministeriewerker se gesig rondswaai, en hy roep hardop uit: "Marvolo Gaunt!"

"Ekskuus?" vra Ron en Hermione tegelyk.

"*Marvolo Gaunt!* Jy-Weet-Wie se oupa! In die Peinssif! Saam met Dumbledore! Marvolo Gaunt het gesê hy stam van die Peverells af!"

Ron en Hermione lyk verwilderd.

"Die ring, die ring wat die Horcrux geword het: Marvolo Gaunt het gesê die Peverells se familiewapen is daarop! Ek het gesien hoe waai hy dit in die ou van die Ministerie se gesig rond; hy't dit amper in sy neus opgedruk!"

"Die Peverells se familiewapen?" sê Hermione skerp. "Kon jy sien hoe dit lyk?"

"Nie regtig nie," sê Harry en probeer onthou. "Sover ek kon sien, was daar niks besonders op nie; miskien 'n paar skrape. Ek het dit eintlik eers regtig van naby gesien nadat dit oopgebreek is."

Aan die manier waarop Hermione se oë skielik wyer rek, kan Harry sien sy verstaan. Ron kyk van die een na die ander, verstom.

"Demmit . . . Julle dink dit was weer daardie teken? Die teken van die Skatte?"

"Hoekom nie?" sê Harry opgewonde. "Marvolo Gaunt was 'n oningeligte ou blikskottel wat soos 'n vark gelewe het; al wat vir hom saak gemaak het, was sy afkoms. As daardie ring deur die eeue heen oorgeërf is, het hy dalk nie geweet wat dit regtig is nie. Daar was niks boeke in daai huis nie, en glo my, hy was nie die soort wat vir sy kinders sprokies sou gelees het nie. Hy sou maar te graag wou glo die krapmerke op die steen is 'n familiewapen, want wat hom betref, was iemand met suiwer bloed so te sê 'n koninklike."

"Ja . . . en dis alles baie interessant," sê Hermione versigtig, "maar Harry, as jy dink wat ek dink jy dink –"

"Wel, hoekom nie? *Hoekom nie?*" sê Harry, wat alle versigtigheid oorboord gooi. "Dit was 'n steen, was dit nie?" Hy kyk na Ron vir ondersteuning. "Wat as dit die Opstandingsteen was?"

Ron se mond val oop. "Demmit – maar sal dit nog steeds werk as Dumbledore dit gebreek het?"

"Werk? *Werk?* Ron, dit het nooit gewerk nie! *Daar is nie so iets soos 'n Opstandingsteen nie!*" Hermione spring op; sy lyk geïrriteerd en kwaad. "Harry, jy probeer alles by die storie van die Skatte inpas –"

*"Probeer alles inpas?"* herhaal hy. "Hermione, dit pas vanself in! Ek weet die Skatte van die Dood se teken was op daardie steen! Gaunt het gesê hy stam van die Peverells af!"

"Jy't 'n oomblik gelede vir ons vertel jy't die teken op die steen nooit duidelik gesien nie!"

"Waar dink jy is die ring nou?" vra Ron vir Harry. "Wat het Dumbledore daarmee gedoen nadat hy dit oopgebreek het?"

Maar Harry se verbeelding vlieg vorentoe, ver verby Ron en Hermione s'n . . .

*Drie voorwerpe, of Skatte wat, wanneer hulle verenig word, die eie-*

*maar meester van die Dood sal maak . . . meester . . . veroweraar . . . oorwinnaar . . . die laaste vyand wat verslaan sal word, is die dood . . .*

En hy sien homself, die eienaar van die Skatte, van aangesig tot aangesig teenoor Voldemort, wie se Horcruxe nie daarteen opgewasse is nie . . . *Nie een van die twee kan leef terwyl die ander een oorleef nie . . .* Is dit die antwoord hierdie? Skatte teen Horcruxe? Is daar op die ou end tog 'n manier om seker te maak hy is die een wat triomfeer? Sal hy oorleef as hy die Skatte van die Dood se meester is?

"Harry?"

Maar hy hoor Hermione skaars: hy pluk sy Onsigbaarheidsmantel uit en laat dit deur sy vingers gly: die materiaal is soepel soos water, lig soos die lug. Gedurende die byna sewe jaar wat hy in die towerwêreld is, het hy nog nooit enigiets gesien wat daarby kom nie. Die Mantel is presies wat Xenophilius beskryf het: *'n mantel wat die een wat dit dra waarlikwaar totaal onsigbaar maak en vir ewig sal hou, en konstante en ondeurdringbare verborgenheid sal verskaf, ongeag watter towerspreuke daaroor uitgespreek word . . .*

En dan onthou hy met 'n snak –

"Dumbledore het my Mantel gehad, die aand toe my ouers dood is!"

Sy stem bewe en hy voel die kleur in sy gesig, maar hy gee nie om nie. "My ma het vir Sirius vertel Dumbledore het die Mantel geleen! Dis hoekom! Hy wou dit bekyk, want hy't gedink dis die derde Skat! Ignotus Peverell is in Godric's Hollow begrawe . . ." Harry loop blindelings in die tent rond; dit voel of groot nuwe vistas van waarheid oral om hom ontvou. "Hy's my voorvader! Ek stam van die derde broer af! Dit maak alles sin!"

Hy voel gepantser in sekerheid, in sy geloof in die Skatte, asof die blote gedagte daaraan om hulle te besit hom beskerm, en hy voel verheug toe hy na die ander twee toe terugdraai.

"Harry," sê Hermione weer, maar hy is besig om die sakkie om sy nek met bewende vingers los te maak.

"Lees dit," sê hy vir haar en stop sy ma se brief in haar hand. "Lees dit! Dumbledore het die Mantel gehad, Hermione! Hoekom anders sou hy dit wou gehad het? Hy't nie 'n Mantel nodig gehad nie; hy kon sonder een 'n Ontgogelingstowerspreuk uitvoer wat sterk genoeg is om hom heeltemal onsigbaar te maak!"

Iets val op die vloer en rol glinsterend onder 'n stoel in: hy het die Snip uitgelig toe hy die brief uitgehaal het. Hy buk om dit op te tel en dan openbaar die pas ontdekte fontein van fantastiese ontdekkings nog 'n geskenk aan hom, en skok en verwondering ontplof in hom sodat hy uitroep.

"DIS HIERIN! Hy het die ring vir my nagelaat – dis in die Snip!"

"Jy – jy dink so?"

Hy kan nie verstaan hoekom Ron dronkgeslaan lyk nie. Dit is so vanselfsprekend, so duidelik vir Harry: alles pas in, alles . . . sy Mantel is die derde Skat en sodra hy 'n manier kry om die Snip oop te maak sal hy die tweede een hê, en dan moet hy nog net die eerste Skat, die Vlierstaf, in die hande kry, en dan –

Maar dit is asof 'n gordyn voor 'n verligte verhoog toegaan: al sy opwinding, al sy hoop en geluk word in een slag geblus, en hy staan alleen in die donker, en die wonderbaarlike towerspel is verbreek.

"Dis waarna hy soek."

Die verandering in sy stem laat Ron en Hermione selfs nog banger lyk.

"Jy-Weet-Wie wil die Vlierstaf bekom."

Hy draai sy rug op hulle gespanne, ongelowige gesigte. Hy weet dit is die waarheid. Dit maak alles sin. Voldemort soek nie 'n nuwe towerstaf nie; hy soek 'n ou towerstaf, 'n baie, baie ou towerstaf. Harry loop na die tent se ingang en vergeet van Ron en Hermione terwyl hy die nag instaar en diep dink . . .

Voldemort is in 'n Moggelweeshuis grootgemaak. Niemand kon vir hom as kind *Die Verhale van Beedle die Skrywer* vertel het nie, net so min soos wat Harry die stories gehoor het. Bitter min towenaars glo in die Skatte van die Dood. Is dit moontlik dat Voldemort glo hulle bestaan?

Harry tuur die duisternis in . . . As Voldemort van die Skatte van die Dood geweet het, sou hy tog sekerlik daarna gaan soek het, alles moontlik gedoen het om hulle in sy besit te kry: drie voorwerpe wat die eienaar meester van die Dood maak? As hy van die Dood se Skatte geweet het, sou hy dalk in die eerste plek nie Horcruxe nodig gehad het nie. Bewys die eenvoudige feit dat hy 'n Skat geneem en dit in 'n Horcrux verander het, nie dat hy onbewus is van hierdie laaste groot towergeheim nie?

Wat beteken dat Voldemort na die Vlierstaf soek sonder om te besef wat sy volle mag is, sonder om te verstaan dat dit een van die drie is . . . want die towerstaf is die Skat wat nie weggesteek kan word nie, waarvan die bestaan die algemeenste bekend is . . . *die Vlierstaf se bloedspoor loop regdeur ons towergeskiedenis se bladsye . . .*

Harry kyk na die bewolkte lug; rookgrys en silwer wolkkrulle gly oor die wit maan se gesig. Hy voel lighoofdig van verwondering oor wat hy ontdek het.

Hy draai terug in die tent in. Dit is 'n skok om te sien Ron en Hermione staan nog presies waar hy hulle agtergelaat het,

Hermione steeds met Lily se brief in haar hande en Ron, wat effens bekommerd lyk, langs haar. Besef hulle nie hoe ver hulle die afgelope paar minute gevorder het nie?

"Dis die antwoord," sê Harry, wat probeer om hulle by die gloed van sy eie verstommende sekerheid in te trek. "Dit verduidelik alles. Die Skatte van die Dood bestaan, en ek het een – miskien twee –"

Hy hou die Snip in die lug op.

"– en Jy-Weet-Wie is agter die derde een aan, maar hy besef nie . . . Hy dink dis net 'n magtige towerstaf –"

"Harry," sê Hermione, terwyl sy na hom toe beweeg en Lily se brief vir hom teruggee, "ek is jammer, maar ek dink jy's verkeerd, heeltemal verkeerd."

"Maar sien jy nie? Dit pas alles in –"

"Nee, dit pas nie in nie," sê sy. "Dit pas *nie* in nie, Harry, jy raak meegesleur. Asseblief," sê sy toe hy wil begin praat, "antwoord asseblief net hierdie een vraag vir my. As die Skatte van die Dood regtig bestaan en Dumbledore het van hulle geweet, geweet die persoon wat al drie van hulle besit, meester van die Dood sal wees – Harry, hoekom sou hy jou nie daarvan vertel het nie? Hoekom?"

Hy het sy antwoord gereed.

"Jy't dit self gesê, Hermione! 'n Mens moet self van hulle uitvind! Dis 'n Soektog!"

"Ek het dit net gesê om jou te probeer ompraat om na die Lovegoods toe te gaan!" roep Hermione vererg uit. "Ek het dit nie regtig geglo nie!"

Harry steur hom nie aan haar nie.

"Dumbledore het my gewoonlik gelos sodat ek goed self moes uitvind. Hy het dat ek my krag toets, kanse vat. Dit voel soos die soort ding wat hy sou gedoen het."

"Harry, dis nie 'n speletjie dié nie, dis nie 'n oefenlopie nie! Dis die ware Jakob, en Dumbledore het vir jou duidelike instruksies gelos: soek en vernietig die Horcruxe! Daardie simbool beteken niks, vergeet van die Skatte van die Dood, ons kan nie bekostig om van die spoor af te gaan nie –"

Harry luister skaars na haar. Hy draai die Snip om en om in sy hande, en verwag half dit sal oopgaan, die Opstandingsteen openbaar en vir Hermione bewys hy is reg, die Skatte van die Dood bestaan werklik.

Sy wend haar tot Ron.

"Jy glo nie daarin nie, nè?"

Harry kyk op. Ron huiwer.

"Ek weet nie . . . ek bedoel . . . party van die goed pas in," sê Ron

ongemaklik. "Maar as 'n mens na die hele ding kyk . . ." Hy asem diep in. "Ek dink ons is veronderstel om van die Horcruxe ontslae te raak, Harry. Dis wat Dumbledore vir ons gesê het om te doen. Miskien . . . miskien moet ons van hierdie Skatte-besigheid vergeet."

"Dankie, Ron," sê Hermione. "Ek sal eerste wagstaan."

En sy stap verby Harry en gaan sit by die tent se ingang, waarmee sy die gesprek ferm beëindig.

Maar Harry slaap daardie nag omtrent niks nie. Die idee van die Skatte van die Dood het besit van hom geneem en opruiende gedagtes maal deur sy kop: die towerstaf, die steen en die Mantel, as hy hulle al drie net kan besit . . .

*Ek ontsluit met die sluiting* . . . Maar wat is die sluiting? Hoekom kan hy nie die steen nou hê nie? As hy net die steen kan kry, kan hy hierdie vrae self vir Dumbledore vra . . . en Harry prewel in die donker woorde vir die Snip, probeer alles, selfs Parseltaal, maar die goue balletjie wil nie oopgaan nie . . .

En die towerstaf, die Vlierstaf, waar is dit weggesteek? Waar soek Voldemort nou? Harry wens sy litteken wil brand en vir hom Voldemort se gedagtes wys, want vir die eerste keer ooit is hy en Voldemort verenig in hulle soeke na presies dieselfde ding . . . Hermione sal natuurlik nie van die idee hou nie . . . maar nou ja, sy glo dit bestaan nie . . . Xenophilius was op 'n manier reg . . . *Beperk. Bekrompe. Toekop.* Die waarheid is, die idee van die Skatte van die Dood, veral van die Opstandingsteen, maak haar bang . . . en Harry druk sy mond weer teen die Snip, soen dit, sluk dit amper in, maar die koue metaal reageer nie . . .

Dit is al amper dagbreek toe hy onthou van Luna, alleen in 'n sel in Azkaban, omring deur Dementors, en hy skaam hom skielik vir homself. Met al sy vurige bespiegelinge oor die Skatte het hy heeltemal van haar vergeet. As hulle haar net kan red, maar dit is feitlik onmoontlik om soveel Dementors saam aan te durf. Hy dink skielik daaraan dat hy nog nie 'n Patronus met die swartdoringstaf probeer optower het nie . . . Hy moet môreoggend probeer . . .

As daar net 'n manier is om 'n beter towerstaf te kry . . .

En begeerte na die Vlierstaf, die Doodstok, onoorwinlik, onoortreflik, neem weer eens besit van hom . . .

Hulle vou die tent die volgende oggend op en vertrek in 'n trietsige reënbui. Die reën volg hulle na die kus toe, waar hulle die tent daardie aand opslaan, en hou dwarsdeur die week aan, deur deurweekte landskappe wat Harry guur en terneerdrukkend vind . Al waaraan hy kan dink, is die Skatte van die Dood. Dit is asof daar 'n vlam in hom aangesteek is wat niks kan blus nie, nie Hermione se

volstrekte ongeloof of Ron se volgehoue twyfel nie. En nogtans, hoe vuriger die hunkering na die Skatte binne-in hom brand, hoe minder gelukkig maak dit hom. Hy blameer Ron en Hermione: hulle vasberade onverskilligheid demp sy geesdrif net so erg soos die meedoënlose reën, maar dit kan nie sy sekerheid wegvreet nie; dit bly absoluut. Harry se geloof in en hunkering na die Skatte verteer hom in so 'n mate dat hy heeltemal afgesonder voel van die ander twee en hulle obsessie met die Horcruxe.

"Obsessie?" sê Hermione in 'n lae, kwaai stem toe Harry een aand roekeloos genoeg is om die woord te gebruik nadat Hermione hom berispe het oor sy gebrek aan belangstelling om nog Horcruxe op te spoor. "Dis nie ons wat 'n obsessie het nie, Harry! Ons probeer doen wat Dumbledore wou hê ons moet doen!"

Maar hy steur hom nie aan haar versluierde kritiek nie. Dumbledore het die teken van die Skatte vir Hermione nagelaat om te ontsyfer en verder het hy, Harry bly oortuig hiervan, die Opstandingsteen in die goue Snip versteek. *Nie een van die twee kan leef terwyl die ander een oorleef nie . . . meester van die dood . . .* hoekom verstaan Ron en Hermione dit nie?

"'*Die laaste vyand wat verslaan sal word, is die dood*'," haal Harry kalm aan.

"Ek dog ons is veronderstel om teen Jy-Weet-Wie te veg," kap Hermione terug en Harry gee moed op met haar.

Selfs die raaisel van die takbokooi, wat die ander twee aanhoudend bespreek, voel nou vir Harry minder belangrik, net 'n vae interessante bysaak. Die enigste ander ding wat vir hom saak maak, is dat sy litteken weer begin prik het, hoewel hy alles in sy vermoë doen om dit vir die ander twee weg te steek. Hy sonder hom af wanneer dit gebeur, maar is teleurgesteld met wat hy sien. Die kwaliteit van die beelde wat hy en Voldemort deel, het verander: hulle het wasig geword en verskuif asof hulle in en uit fokus beweeg. Harry kon net die onduidelike buitelyne van 'n ding wat soos 'n skedel lyk, uitmaak, en iets soos 'n berg wat meer skaduwee as substansie is. Harry is gewoond aan beelde wat so skerp soos die werklikheid is en vind hierdie verandering onthutsend. Hy is bekommerd dat die verbintenis tussen hom en Voldemort beskadig is; dit is 'n verbintenis wat hy tegelyk vrees en hoogskat, ten spyte van wat hy vir Hermione gesê het. Harry verbind hierdie onbevredigende, vae beelde op 'n manier met sy towerstaf wat gebreek is, asof dit die swartdoringstaf se skuld is dat hy nie meer so duidelik soos voorheen kan sien wat in Voldemort se kop aangaan nie.

Soos die weke verbydraal, kan Harry, al is hy nou ook so selfbe-

hep, nie help om op te merk dat Ron die leiding begin oorneem nie. Miskien omdat hy vasberade is om te vergoed vir die feit dat hy hulle in die steek gelaat het, miskien omdat Harry se wegsinking in lusteloosheid sy sluimerende leierseienskappe na vore bring, is Ron nou die een wat die ander twee tot optrede aanmoedig en aanhits.

"Daar's drie Horcruxe oor," sê hy herhaaldelik. "Ons het 'n plan van aksie nodig, komaan! Waaraan het ons nog nie gedink nie? Kom ons gaan weer deur al die plekke. Die weeshuis . . ."

Diagonaalstraat, Hogwarts, die Riddle-huis, Borgin en Burkes, Albanië, elke plek waar hulle weet Tom Riddle ooit gebly of gewerk, gekuier of iemand vermoor het: Ron en Hermione rakel hulle almal weer op en Harry doen mee sodat Hermione kan ophou om hom te verpes. Hy sou verkies het om alleen in stilte te sit en Voldemort se gedagtes te probeer lees, of meer oor die Vlierstaf uit te vind, maar Ron dring daarop aan om na selfs nog meer onwaarskynlike plekke te reis, en Harry weet dit is eenvoudig om hulle aan die beweeg te hou.

" 'n Mens weet nooit," is Ron se konstante refrein, "Upper Flagley is 'n towenaarsdorp; hy mag dalk daar gaan woon het. Kom ons gaan kyk daar rond."

Hierdie gereelde uitstappies na towergebiede beteken dat hulle af en toe op Grypers afkom.

"Party van hulle is glo so erg soos Doodseters," sê Ron. "Die spul wat my beetgehad het, was bietjie pateties, maar Bill dink party van hulle is vrek gevaarlik. Hulle sê op *Potterparade* –"

"Op wat?" sê Harry.

"*Potterparade*. Het ek jou nie vertel dis wat dit genoem word nie? Die program wat ek heeltyd op die radio probeer kry, die enigste een wat die waarheid vertel oor wat aangaan! Amper al die programme dans na Jy-Weet-Wie se pype, almal behalwe *Potterparade*. Ek wil regtig hê jy moet dit hoor, maar dis moeilik om daarop in te skakel . . ."

Ron verwyl aand na aand deur met sy towerstaf verskillende ritmes bo-op die radio te trommel terwyl die wysters ronddans. Nou en dan vang hulle grepies advies op oor hoe om draakpokke te behandel en eenkeer 'n paar akkoorde van " 'n Ketel Stomende Sterk Liefde". Terwyl hy trommel, probeer Ron heeltyd die regte kodewoord kry deur lukraak stringe woorde wat by hom opkom, te prewel.

"Dit het gewoonlik iets met die Orde te doen," sê hy vir hulle. "Bill verstaan die kuns om te raai wat dit is. Ek moet een of ander tyd die regte een kry . . ."

Maar eers in Maart is dit Ron beskore. Harry sit in die tentopening op wag en staar ledig na 'n tros druifhiasinte wat vir hulle 'n pad deur die ysige grond gebaan het toe Ron opgewonde van binne uit die tent uitroep.

"Ek het dit, ek het dit! Die kodewoord was 'Albus'! Kom in binnetoe, Harry!"

Harry word die eerste keer in dae wakker geskud uit sy bespiegelinge oor die Skatte van die Dood en gaan haastig by die tent in waar hy Ron en Hermione knielend op die vloer langs die klein radio'tjie aantref. Hermione, wat Gryffindor se swaard blink gevryf het net om iets te doen, staar oopmond na die klein luidspreker waaruit daar 'n baie bekende stem kom.

". . . vra verskoning vir ons tydelike afwesigheid van die lug, wat te wyte was aan 'n paar huisbesoeke in ons gebied deur die sjarmante Doodseters."

"Maar dis Lee Jordan!" sê Hermione.

"Ek weet!" sê Ron stralend. "Oulik, nè?"

". . . nou vir ons 'n ander veilige plek gekry," gaan Lee voort, "en ek is bly om vir julle te kan sê twee van ons gereelde medewerkers is vanaand hier by my. Naandsê, manne!"

"Haai."

"Naand, Rivier."

"'Rivier', dis Lee," verduidelik Ron. "Hulle het almal kodename, maar 'n mens kan gewoonlik uitmaak –"

"Sjuut!" sê Hermione.

"Maar voor ons van Rojaal en Romulus hoor," vervolg Lee, "kom ons wy eers 'n oomblik daaraan om die sterftes aan te kondig wat die *Towenaarsdraadloos* se *Netwerknuus* en die *Daaglikse Profeet* nie belangrik genoeg ag om te noem nie. Dit is met groot leedwese dat ons ons luisteraars inlig van die moorde op Ted Tonks en Dirk Creswell."

Harry kry 'n aaklige hol kol op sy maag. Hy, Ron en Hermione staar geskok na mekaar.

"'n Kabouter genaamd Gornuk is ook vermoor. Daar word gemeen dat die Moggelgebore Dean Thomas en 'n tweede kabouter, wat albei glo saam met Tonks, Creswell en Gornuk gereis het, dalk ontsnap het. As Dean luister, of as enigiemand 'n idee het waar hy hom bevind, sy ouers en susters is desperaat vir nuus.

"Intussen is 'n Moggelgesin van vyf dood aangetref in hulle huis in Gaddley. Die Moggelowerheid skryf die sterftes aan 'n gaslekkasie toe, maar lede van die Orde van die Feniks het my in kennis gestel dat dit die Moordvloek is – verdere bewys, asof dit nodig is, vir die

feit dat Moggelslagting onder die nuwe regime byna 'n ontspanningsport word.

"Laastens moet ons ons luisteraars tot ons spyt inlig dat Bathilda Bagshot se oorskot in Godric's Hollow ontdek is. Alles dui daarop dat sy etlike maande gelede oorlede is. Volgens die Orde van die Feniks toon haar liggaam onmiskenbare tekens van beserings wat deur Donker Towerkuns toegedien is.

"Luisteraars, ek vra julle nou om by ons aan te sluit vir 'n minuut van stilte ter nagedagtenis aan Ted Tonks, Dirk Creswell, Bathilda Bagshot, Gornuk en die onbekende, maar nietemin betreurde, Moggels wat deur die Doodseters vermoor is."

Daar daal stilte neer, en Harry, Ron en Hermione praat nie. Die een helfte van Harry smag daarna om meer te hoor, die ander helfte van hom is bang vir wat volgende kan kom. Dit is die eerste keer in 'n lang tyd dat hy voel hy is ten volle in kontak met die buitewêreld.

"Dankie," sê Lee se stem. "En nou oor na ons gereelde medewerker, Rojaal, wat ons op hoogte gaan bring van hoe die nuwe towerorde die Moggelwêreld raak."

"Dankie, Rivier," sê 'n onmiskenbare stem, diep, afgemete, gerusstellend.

"Kingsley!" bars Ron uit.

"Ons weet!" maak Hermione hom stil.

"Moggels bly onbewus van die bron van hulle lyding terwyl hulle steeds swaar verliese ly," sê Kingsley. "Ons hoor egter nog deurgaans waarlik inspirerende stories van towenaars en hekse wat hulle eie veiligheid op die spel plaas ten einde Moggelvriende en -bure te help, dikwels sonder die Moggels se medewete. Ek wil graag 'n beroep op al ons luisteraars doen om hierdie voorbeeld na te volg, miskien deur 'n beskermende paljas oor enige Moggeltuistes in jou straat uit te spreek. Baie lewens kan gespaar word as sulke eenvoudige stappe gedoen word."

"En Rojaal, wat sal jou antwoord wees op daardie luisteraars wat sê hulle glo in hierdie gevaarlike tye in 'towenaars eerste'?" vra Lee.

"Ek sou sê dit is een kort stappie van 'towenaars eerste' na 'suiwerbloede eerste' en dan na 'Doodseters'," antwoord Kingsley. "Ons is almal mense, of hoe? Elke menslike lewe is ewe veel werd, en werd om gered te word."

"Dis uitstekend gestel, Rojaal, en jy't my stem vir Minister van Towerkuns as ons ooit uit hierdie gemors kom," sê Lee. "En nou, oor na Romulus vir ons gewilde rubriek: Pelle van Potter."

"Dankie, Rivier," sê nog 'n baie bekende stem; Ron begin praat, maar Hermione spring hom fluisterend voor.

*"Ons weet dis Lupin!"*

"Romulus, hou jy vol, soos al die vorige kere dat jy op hierdie program was, dat Harry Potter steeds lewe?

"Beslis," sê Lupin ferm. "Daar bestaan by my geen twyfel nie dat die Doodseters sy dood so wyd moontlik sal verkondig as dit sou gebeur, want dit sal 'n dodelike slag wees vir diegene wat weerstand teen die nuwe regime bied. Die 'Seun Wat Bly Leef Het' bly 'n simbool van alles waarvoor ons veg: die oorwinning van die goeie, die mag van onskuld, die noodsaak om steeds weerstand te bied."

'n Mengsel van dankbaarheid en skaamte wel in Harry op. Het Lupin hom dan vergewe vir die vreeslike dinge wat hy gesê het toe hulle laas saam was?

"En wat sal jy vir Harry sê as hy dalk nou inluister, Romulus?"

"Ek sal vir hom sê ons is almal in die gees met hom," sê Lupin en huiwer dan effens. "En ek sal vir hom sê hy moet sy instink volg, want dit is goed en amper altyd reg."

Harry kyk na Hermione wie se oë vol trane is.

"Amper altyd reg," herhaal sy.

"O, het ek julle nie vertel nie?" sê Ron verras. "Bill het vir my gesê Lupin woon weer saam met Tonks! En blykbaar raak sy nou nogal groot ook."

". . . en soos gewoonlik die jongste nuus oor daardie vriende van Harry Potter wat ly omdat hulle hom steun," sê Lee.

"Wel, soos gereelde luisteraars sal weet, is verskeie meer uitgesproke Harry Potter-ondersteuners nou gevange geneem, insluitende Xenophilius Lovegood, voormalige redakteur van *Die Vitter* –" sê Lupin.

"Ten minste lewe hy nog!" prewel Ron.

"Ons het ook die afgelope paar uur gehoor Rubeus Hagrid –" hulle al drie snak na asem en mis gevolglik amper die res van die sin, "– bekende wildwagter by Hogwarts Skool, het naelskraap arres vrygespring op Hogwarts se terrein, waar hy volgens gerugte 'n 'Ondersteun Harry Potter'-partytjie in sy huis gehou het. Hagrid is egter nie in hegtenis geneem nie en is sover ons weet 'n voortvlugtige."

"Ek veronderstel dit help jou om van die Doodseters te ontsnap as jy 'n sestien voet lang halfbroer het?" vra Lee.

"Dit behoort jou 'n voordeel te gee, ja," stem Lupin ernstig saam. "Mag ek net byvoeg dat terwyl ons hier op *Potterparade* Hagrid se moed bewonder, ons selfs Harry se mees toegewyde ondersteuners ten sterkste afraai om Hagrid se voorbeeld te volg. 'Ondersteun Harry Potter'-partytjies is onwys in die huidige klimaat."

"Inderdaad, Romulus," sê Lee, "so ons stel voor julle hou aan om julle toewyding aan die man met die weerliglitteken te toon deur na *Potterparade* te luister! En kom ons beweeg nou aan na nuus oor die towenaar wat net so glibberig soos Harry Potter blyk te wees. Ons hou daarvan om na hom te verwys as die Hoofdoodseter, en hier om sy mening te gee oor sommige van die meer waansinnige gerugte wat die ronde doen oor hom, is 'n nuwe medewerker wat ek aan julle gaan voorstel as Rot."

"'*Rot?*'" sê nog 'n bekende stem, en Harry, Ron en Hermione roep saam uit: "Fred!"

"Nee – is dit George?"

"Dis Fred, dink ek," sê Ron, wat nader leun terwyl watter een van die tweeling dit ook al is, sê: "Ek gaan nie Rot wees nie, vergeet dit, ek het vir jou gesê ek wil Rapier wees!"

"O, nou goed dan. Rapier, kan jy asseblief vir ons jou siening gee oor die verskillende stories wat ons oor die Hoofdoodseter hoor?"

"Ja, Rivier, ek kan," sê Fred. "Soos ons luisteraars sal weet, tensy hulle hul toevlug tot die bodem van 'n tuindammetjie of iets van dié aard geneem het, skep Jy-Weet-Wie se strategie om in die skaduwees te bly 'n lekker klimaat van paniek. Terloops, as daar waarheid steek in al die bewerings van waar hy gesien is, moet daar minstens negentien Jy-Weet-Wies wees wat die wêreld vol rondhardloop."

"Wat hom natuurlik pas," sê Kingsley. "Die atmosfeer van misterie skep meer angs as 'n werklike verskyning van hom."

"Ek stem saam," sê Fred. "So, mense, kom ons probeer 'n bietjie rustiger raak. Dinge is erg genoeg sonder dat ons boonop stories opmaak, soos byvoorbeeld hierdie nuwe idee dat Jy-Weet-Wie iemand met een kyk kan vermoor. Dis 'n *Basilisk*, luisteraars. Volg hierdie eenvoudige toets: kyk of die ding wat jou aangluur bene het. As dit het, is dit veilig om in sy oë te kyk, alhoewel, as dit regtig Jy-Weet-Wie is, sal dit nog steeds waarskynlik die laaste ding wees wat jy ooit doen."

Dis is die eerste keer in weke en weke dat Harry lag: hy voel die gewig van al die spanning uit hom vloei.

"En die gerugte dat hy heeltyd oorsee gesien word?" vra Lee.

"Wel, wie sal nie lus wees vir 'n lekker vakansie ná al die harde werk wat hy gedoen het nie?" vra Fred. "Die punt is, mense, moenie gesus word deur 'n vals gevoel van veiligheid omdat julle dink hy's landuit nie. Miskien is hy, miskien is hy nie, maar feit bly staan: as hy wil, kan hy vinniger beweeg as Severus Snape wat met sjampoe gekonfronteer word, so moenie daarop reken dat hy ver weg is as julle beplan om enige kanse te waag nie. Ek het nooit gedink ek sal myself dit hoor sê nie, maar veiligheid eerste!"

"Baie dankie vir daardie wyse woorde, Rapier," sê Lee. "Luisteraars, dit bring ons aan die einde van nog 'n *Potterparade*. Ons weet nie wanneer dit weer moontlik sal wees om uit te saai nie, maar weet verseker, ons sal weer terug wees. Hou aan om daai wysters te draai: die volgende kodewoord sal 'Maloog' wees. Hou mekaar veilig en hou moed. Goeienag."

Die radio se wyster draai in die rondte en die ligte agter die instelpaneel gaan dood. Harry, Ron en Hermione straal nog steeds. Dit is 'n buitengewone tonikum om bekende, vriendelike stemme te hoor; Harry het al so gewoond geraak aan hulle isolasie dat hy amper vergeet het daar is ander mense wat hulle ook teen Voldemort verset. Dit is soos om uit 'n lang slaap wakker te word.

"Goed, hè?" vra Ron vrolik.

"Briljant," sê Harry.

"Dis so dapper van hulle," sug Hermione met bewondering. "As hulle gevang word . . ."

"Wel, hulle bly aan die beweeg, of hoe?" sê Ron. "Nes ons."

"Maar het julle gehoor wat sê Fred?" vra Harry opgewonde. Noudat die uitsending verby is, keer sy gedagtes weer terug na sy allesverterende obsessie. "Hy's oorsee! Hy soek na die towerstaf, ek het dit geweet!"

"Harry –"

"Komaan, Hermione, hoekom wil jy dit nie erken nie? Vol–"

"HARRY, NEE!"

"–demort is agter die Vlierstaf aan!"

"Daai naam is Taboe!" brul Ron en spring op toe daar 'n harde *kraak* buite die tent is. "Ek het jou gesê, Harry, ek het jou gesê, ons kan dit nie meer sê nie – ons moet die beskerming weer om ons terugsit – gou – dis hoe hulle 'n mens opspoor –"

Maar Ron hou op praat en Harry weet hoekom. Die Loerskoop op die tafel het verhelder en begin draai; hulle hoor stemme wat al nader en nader kom: growwe, opgewonde stemme. Ron pluk die Afskakelaar uit sy sak en klik dit: hulle lampe gaan dood.

"Kom uit daar met julle hande bo julle koppe!" roep 'n kraakstem deur die donker. "Ons weet julle's daarbinne! Daar's 'n halfdosyn towerstawwe op julle gerig en ons gee nie om wie ons vloeke tref nie!"

CHAPTER TWENTY-THREE



# *MALFOY MANOR*

Harry looked around at the other two, now mere outlines in the darkness. He saw Hermione point her wand, not toward the outside, but into his face; there was a bang, a burst of white light, and he buckled in agony, unable to see. He could feel his face swelling rapidly under his hands as heavy footfalls surrounded him.

"Get up, vermin."

Unknown hands dragged Harry roughly off the ground. Before he could stop them, someone had rummaged through his pockets and removed the blackthorn wand. Harry clutched at his excruciatingly painful face, which felt unrecognizable beneath his fingers, tight, swollen, and puffy as though he had suffered some violent allergic

reaction. His eyes had been reduced to slits through which he could barely see; his glasses fell off as he was bundled out of the tent; all he could make out were the blurred shapes of four or five people wrestling Ron and Hermione outside too.

"Get — off — her!" Ron shouted. There was the unmistakable sound of knuckles hitting flesh: Ron grunted in pain and Hermione screamed, "No! Leave him alone, leave him alone!"

"Your boyfriend's going to have worse than that done to him if he's on my list," said the horribly familiar, rasping voice. "Delicious girl . . . What a treat . . . I do enjoy the softness of the skin. . . ."

Harry's stomach turned over. He knew who this was: Fenrir Greyback, the werewolf who was permitted to wear Death Eater robes in return for his hired savagery.

"Search the tent!" said another voice.

Harry was thrown facedown onto the ground. A thud told him that Ron had been cast down beside him. They could hear footsteps and crashes; the men were pushing over chairs inside the tent as they searched.

"Now, let's see who we've got," said Greyback's gloating voice from overhead, and Harry was rolled over onto his back. A beam of wandlight fell into his face and Greyback laughed.

"I'll be needing butterbeer to wash this one down. What happened to you, ugly?"

Harry did not answer immediately.

"I *said*," repeated Greyback, and Harry received a blow to the diaphragm that made him double over in pain, "what happened to you?"

"Stung," Harry muttered. "Been stung."

"Yeah, looks like it," said a second voice.

"What's your name?" snarled Greyback.

"Dudley," said Harry.

"And your first name?"

"I — Vernon. Vernon Dudley."

"Check the list, Scabior," said Greyback, and Harry heard him move sideways to look down at Ron, instead. "And what about you, ginger?"

"Stan Shunpike," said Ron.

"Like 'ell you are," said the man called Scabior. "We know Stan Shunpike, 'e's put a bit of work our way."

There was another thud.

"I'b Bardy," said Ron, and Harry could tell that his mouth was full of blood. "Bardy Weadley."

"A Weasley?" rasped Greyback. "So you're related to blood traitors even if you're not a Mudblood. And lastly, your pretty little friend . . ." The relish in his voice made Harry's flesh crawl.

"Easy, Greyback," said Scabior over the jeering of the others.

"Oh, I'm not going to bite just yet. We'll see if she's a bit quicker at remembering her name than Barny. Who are you, girly?"

"Penelope Clearwater," said Hermione. She sounded terrified, but convincing.

"What's your blood status?"

"Half-blood," said Hermione.

"Easy enough to check," said Scabior. "But the 'ole lot of 'em look

like they could still be ’ogwarts age —”

“We’b lebt,” said Ron.

“Left, ’ave you, ginger?” said Scabior. “And you decided to go camping? And you thought, just for a laugh, you’d use the Dark Lord’s name?”

“Nod a laugh,” said Ron. “Aggiden.”

“Accident?” There was more jeering laughter.

“You know who used to like using the Dark Lord’s name, Weasley?” growled Greyback. “The Order of the Phoenix. Mean anything to you?”

“Doh.”

“Well, they don’t show the Dark Lord proper respect, so the name’s been Tabooed. A few Order members have been tracked that way. We’ll see. Bind them up with the other two prisoners!”

Someone yanked Harry up by the hair, dragged him a short way, pushed him down into a sitting position, then started binding him back-to-back with other people. Harry was still half blind, barely able to see anything through his puffed-up eyes. When at last the man tying them had walked away, Harry whispered to the other prisoners.

“Anyone still got a wand?”

“No,” said Ron and Hermione from either side of him.

“This is all my fault. I said the name, I’m sorry —”

“Harry?”

It was a new, but familiar, voice, and it came from directly behind Harry, from the person tied to Hermione’s left.

*“Dean?”*

"It *is* you! If they find out who they've got — ! They're Snatchers, they're only looking for truants to sell for gold —"

"Not a bad little haul for one night," Greyback was saying, as a pair of hobnailed boots marched close by Harry and they heard more crashes from inside the tent. "A Mudblood, a runaway goblin, and three truants. You checked their names on the list yet, Scabior?" he roared.

"Yeah. There's no Vernon Dudley on 'ere, Greyback."

"Interesting," said Greyback. "That's interesting."

He crouched down beside Harry, who saw, through the infinitesimal gap left between his swollen eyelids, a face covered in matted gray hair and whiskers, with pointed brown teeth and sores at the corners of his mouth. Greyback smelled as he had done at the top of the tower where Dumbledore had died: of dirt, sweat, and blood.

"So you aren't wanted, then, Vernon? Or are you on that list under a different name? What House were you in at Hogwarts?"

"Slytherin," said Harry automatically.

"Funny 'ow they all thinks we wants to 'ear that," jeered Scabior out of the shadows. "But none of 'em can tell us where the common room is."

"It's in the dungeons," said Harry clearly. "You enter through the wall. It's full of skulls and stuff and it's under the lake, so the light's all green."

There was a short pause.

"Well, well, looks like we really 'ave caught a little Slytherin," said Scabior. "Good for you, Vernon, 'cause there ain't a lot of Mudblood Slytherins. Who's your father?"

poging aan om homself teenwoordig te hou, om nie in Voldemort se gedagtes weg te glip nie. Hy hoor hoe kraak Greyback se stewels toe hy voor Hermione afbuk.

"Weet jy wat, meisietjie? Dié foto lyk heluit baie na jou."

"Nee! Dit is nie ek nie!"

Hermione se beangste gilletjie is so goed soos 'n skulderkenning.

"'. . . *wat almal weet saam met Harry Potter reis*'," herhaal Greyback sag.

Daar daal 'n stilte oor die toneel neer. Harry se litteken pyn intens, maar hy veg met al sy mag teen die aantrekkingskrag van Voldemort se gedagtes: dit was nog nooit so belangrik om in sy eie kop te bly nie.

"Wel, dit verander dinge, of hoe?" fluister Greyback.

Niemand praat nie: Harry kan voel hoe die bende Grypers hulle roerloos dophou en hoe Hermione se arm teen syne bewe. Greyback staan op, gee 'n paar tree tot waar Harry sit, en buk dan weer af om sy misvormde gelaatstrekke van naby te bekyk.

"Wat's daai op jou voorkop, Vernon?" vra hy sag en sy asem stink in Harry se neusgate terwyl hy met 'n vieslike vuil vinger aan die styf gespande litteken druk.

"Moenie daaraan vat nie!" gil Harry. Hy kan homself nie keer nie; dit voel of hy gaan opgooi van die pyn.

"Ek dog jy dra 'n bril, Potter?" fluister Greyback.

"Ek het 'n bril gekry!" kef een van die Grypers wat op die agtergrond rondhang. "Daar was 'n bril in die tent, Greyback, wag –"

En sekondes later word Harry se bril terug op sy gesig geplak. Die Grypers kom nou al nader en staar hom aan.

"Dit is hy!" krys Greyback. "Ons het vir Potter gevang!"

Hulle gee 'n hele paar tree terug, verstom oor wat hulle reggekry het. Harry veg nog om teenwoordig te bly in sy eie barstende kop en kan aan niks dink om te sê nie: gebroke beelde breek deur die oppervlak van sy brein –

*. . . hy sweef om die swart fort se hoë mure –*

Nee, hy is Harry, vasgebind en sonder 'n towerstaf, in ernstige gevaar –

*. . . kyk op, op na die heel boonste venster, die hoogste toring –*

Hy is Harry, en hulle bespreek sy lot in gedempte stemme –

*. . . tyd om te vlieg –*

". . . na die Ministerie toe?"

"Te hel met die Ministerie," grom Greyback. "Hulle sal die krediet daarvoor vat en dan kry ons niks. Ek sê ons vat hom reguit na Jy-Weet-Wie toe."

"Sal jy hom ontbied? *Hiernatoe?*" vra Scabior en klink verstom, vreesbevange.

"Nee," grom Greyback. "Ek het nie – hulle sê hy gebruik die Malfoys se huis as 'n basis. Ons sal die seun soontoe vat."

Harry dink hy weet hoekom Greyback Voldemort nie ontbied nie. Die weerwolf mag dalk toegelaat word om 'n Doodseterkleed te dra wanneer hulle hom wil gebruik, maar net Voldemort se binnekring is met die Donker Merk gebrandmerk: hierdie hoogste eer is Greyback ontsê.

Harry se litteken skroei weer –

*. . . en hy styg in die nag op, vlieg reguit na die venster heel bo aan die toring –*

". . . heeltemal seker dis hy? Want as dit nie is nie, Greyback, is ons dood."

"Wie's die baas hier?" brul Greyback om hulle van sy oomblik van ontoereikendheid te laat vergeet. "Ek sê dis Potter, en hy plus sy towerstaf beteken op die daad tweehonderdduisend Galjoene! Maar as julle te lamsakkig is om saam te kom, enigeen van julle, dan gaan dit alles myne wees, en met 'n bietjie geluk gee hulle die meisie dalk op die koop toe vir my!"

*. . . die venster is slegs 'n skrefie in die swart rots, nie groot genoeg vir 'n man om by in te kom nie . . . 'n skeletagtige figuur is net-net sigbaar daardeur, opgekrul onder 'n kombers . . . dood, of aan die slaap . . .?*

"Oukei!" sê Scabior. "Oukei, ons is in! En wat van die res van hulle, Greyback? Wat sal ons met hulle doen?"

"Kan maar net sowel die hele spul saamvat. Ons het twee Modderbloede, dis nog tien Galjoene. Gee vir my die swaard ook. As dit robyne is, is dit nog 'n klein fortuin vir ons."

Die gevangenes word opgetrek. Harry hoor Hermione asemhaal, vinnig en vreesbevange.

"Hou hulle vas, styf vas. Ek sal Potter vat!" sê Greyback en gryp 'n hand vol van Harry se hare. Harry voel hoe krap die weerwolf se lang geel naels sy kopvel. "Ek tel tot by drie! Een – twee – drie –"

Hulle Disappareer en trek die gevangenes saam met hulle. Harry worstel en probeer om uit Greyback se greep los te kom, maar dit is tevergeefs. Ron en Hermione is styf aan weerskante van hom vasgedruk, hy kan nie uit die groep wegkom nie, en soos die asem uit hom gepers word, skroei sy litteken selfs nog seerder –

*. . . terwyl hy hom soos 'n slang deur die skrefie van 'n venster wurm en so lig soos wasem in die selagtige vertrek land –*

Die gevangenes steier teen mekaar toe hulle in 'n plaaslaning beland. Harry se oë is nog opgeswel en neem 'n oomblik om aan te

pas, dan sien hy twee smeedysterhekke aan die voet van wat soos 'n lang oprit lyk. Hy voel die kleinste krieseltjie verligting. Die ergste het nog nie gebeur nie: Voldemort is nie hier nie. Harry weet hy is in die een of ander vreemde, fortagtige plek, heel bo in 'n toring, want hy bied nog steeds weerstand teen daardie beeld. Hoe lank dit Voldemort gaan neem om hierheen te kom as hy eers weet Harry is hier, is 'n ander vraag . . .

Een van die Grypers stap met lang treë tot by die hekke en skud hulle.

"Hoe kom ons in? Die goed is gesluit, Greyback, ek kan nie – demmit!"

Hy ruk sy hande verskrik weg. Die yster verwring en vervorm tot daar 'n skrikwekkende gesig uit die abstrakte krulle en kronkels te voorskyn kom. Die gesig praat met 'n kletterende, weergalmende stem: "Vermeld jou doelwit."

"Ons het Potter!" brul Greyback triomfantlik. "Ons het Harry Potter gevang!"

Die hekke swaai oop.

"Komaan!" sê Greyback vir sy manne en die gevangenes word deur die hekke gestamp en met die oprit op, tussen hoë heinings wat hulle voetstappe demp. Harry sien 'n spookagtige wit ding bokant hom en besef dit moet 'n albinopou wees. Hy struikel en Greyback pluk hom regop. Nou strompel hy sywaarts vorentoe, rug-teen-rug aan die ander vier gevangenes vasgebind. Hy sluit sy opgehewe oë en laat 'n oomblik lank toe dat die pyn in sy litteken hom oorweldig, want hy wil weet wat Voldemort doen, of hy al weet Harry is gevang –

*. . . die uitgeteerde figuur roer onder die dun kombers en rol om na hom toe; oë gaan oop in die skedel van 'n gesig . . . die tenger man sit regop, sy groot, hol oë vasgenael op hom, op Voldemort, en dan glimlag hy. Die meeste van sy tande is weg . . .*

*"So jy het gekom. Ek het gedink jy sal kom . . . eendag. Maar jou reis was tevergeefs. Ek het dit nooit gehad nie."*

*"Jy lieg!"*

Terwyl Voldemort se woede binne-in hom klop, dreig Harry se litteken om te ontplof van pyn. Hy dwing sy gedagtes terug in sy eie liggaam en veg om teenwoordig te bly terwyl die gevangenes oor gruis aangejaag word.

Lig spoel oor hulle.

"Wat is dit?" vra 'n vrou se koue stem.

"Ons is hier om Hy Wat Nie Genoem Mag Word Nie te sien!" kras Greyback.

"Wie is julle?"

"Jy ken my!" Daar is wrewel in die weerwolf se stem. "Fenrir Greyback! Ons het Harry Potter gevang!"

Greyback gryp Harry, sleep hom sodat hy na die lig toe kyk en dwing so die ander gevangenes om ook om te skuifel.

"Ek weet hy's opgeswel, mevrou, maar dis hy!" begin Scabior praat. "As jy van naby kyk, sal jy sy litteken sien. En hierdie een, sien jy dié meisie? Dis die Modderbloed wat nog heeltyd saam met hom reis, mevrou. Dis definitief hy, en ons het sy towerstaf ook! Hier, mevrou –"

Harry sien hoe Narcissa Malfoy sy opgehewe gesig betrag. Scabior hou die swartdoringtowerstaf na haar toe uit. Sy lig haar wenkbroue.

"Bring hulle in," sê sy.

Harry en die ander word by die breë kliptrap opgeboender en geskop tot in 'n voorportaal met rye en rye portrette teen die mure.

"Volg my," sê Narcissa en stap vooruit deur die portaal. "My seun, Draco, is tuis vir die Paasvakansie. Hy sal weet of dit Harry Potter is."

Die sitkamer is verblindend ná die duister buitekant; selfs met sy oë amper toe kan Harry sien dat dit 'n baie groot vertrek is. 'n Kristalkroonkandelaar hang van die plafon af en daar is nog meer portrette teen die donkerpers mure. Twee figure staan op uit leunstoele voor 'n swierige marmerkaggel toe die Grypers die gevangenes by die vertrek indwing.

"Wat gaan aan?"

Lucius Malfoy se aaklig bekende draalstem weerklink in Harry se ore. Hy is nou paniekerig: hy sien geen ontsnapkans nie, en soos sy vrees meer word, is dit makliker om hom af te sluit van Voldemort se gedagtes, al brand sy litteken nog steeds.

"Hulle beweer hulle het Potter," sê Narcissa se koue stem. "Draco, kom hier."

Harry waag dit nie om reguit na Draco te kyk nie, maar sien hom sydelings: 'n figuur wat effens langer as hy is, kom orent uit 'n leunstoel, sy gesig 'n bleek, gepunte waas onder witblonde hare.

Greyback dwing die gevangenes om weer te draai sodat Harry reg onder die kroonkandelaar te staan kom.

"Wel, seun?" krys die weerwolf.

Harry kyk vas in 'n spieël bokant die kaggel, 'n groot, vergulde ding met 'n raam wat met ingewikkelde krulletjies versier is. Deur sy skrefiesoë sien hy sy eie weerkaatsing vir die eerste keer vandat hy uit Grimmauldplein weg is.

Sy gesig is enorm, blink en pienk, elke gelaatstrek verwring deur Hermione se paljas. Sy swart hare hang tot op sy skouers en daar is 'n donker skaduwee om sy kaak. As hy nie geweet het dit is hy wat hier staan nie, sou hy gewonder het wie dra sy bril. Hy besluit om nie te praat nie, want sy stem sal hom sekerlik verklap; nogtans vermy hy oogkontak met Draco terwyl laasgenoemde al hoe nader kom.

"Wel, Draco?" sê Lucius Malfoy. Hy klink geesdriftig. "Is dit? Is dit Harry Potter?"

"Ek is nie – ek is nie seker nie," sê Draco. Hy bly op 'n afstand van Greyback af en lyk net so bang om na Harry te kyk as wat Harry is om na hom te kyk.

"Maar kyk mooi na hom, kyk! Kom nader!"

Harry het Lucius Malfoy nog nooit so opgewonde gehoor nie.

"Draco, as ons Potter aan die Donker Heer uitlewer, sal hy ons alles vergew–"

"Wag bietjie, ek hoop nie ons gaan vergeet wie hom in werklikheid gevang het nie, meneer Malfoy?" sê Greyback dreigend.

"Natuurlik nie, natuurlik nie!" sê Lucius ongeduldig. Hy beweeg nou self tot by Harry, tot so naby dat Harry die bleek gesig wat gewoonlik so lui lyk selfs deur sy geswolle oë in skerp detail kan sien. Met sy gesig soos 'n opgehewe masker voel Harry asof hy tussen 'n hok se tralies deur loer.

"Wat het julle aan hom gedoen?" vra Lucius vir Greyback. "Hoe het hy in hierdie toestand beland?

"Dit was nie ons nie."

"Lyk vir my meer soos 'n Steekpaljas," sê Lucius.

Sy grys oë betrag Harry se voorkop.

"Daar's iets daar," fluister hy. "Dit kan 'n litteken wees wat styf gespan is . . . Draco, kom hier, kyk ordentlik! Wat dink jy?"

Harry sien Draco se gesig nou van naby, reg langsaan sy pa s'n. Hulle lyk buitengewoon eenders, behalwe dat die pa buite homself van opgewondenheid lyk terwyl Draco se uitdrukking vol huiwering, selfs vrees, is.

"Ek weet nie," sê hy en loop weg na die kaggel van waar sy ma alles staan en dophou.

"Ons sal moet seker maak, Lucius," sê Narcissa vir haar man in haar koue, helder stem. "Ons moet doodseker maak dis Potter voor ons die Donker Heer ontbied . . . Hulle sê dis syne hierdie," en sy bekyk die swartdoringtowerstaf van naby, "maar dit stem nie ooreen met Ollivander se beskrywing nie . . . As ons verkeerd is, as ons die Donker Heer verniet hierheen ontbied . . . Onthou wat hy met Rowle en Dolohof gedoen het!"

"Wat dan van die Modderbloed?" grom Greyback. Harry val amper soos die Grypers die gevangenes weer dwing om al malende om te draai sodat die lig nou op Hermione val.

"Wag," sê Narcissa skerp. "Ja – ja, sy was saam met Potter in Madame Malkin se winkel! Ek het haar foto in die *Profeet* gesien! Kyk, Draco, is dit nie die Granger-meisie nie?"

"Ek . . . miskien . . . ja."

"Maar dan is dit die Weasley-seun daai!" roep Lucius uit en loop om die vasgebinde gevangenes tot voor Ron. "Dis hulle, Potter se vriende – Draco, kyk na hom. Is dit nie Arthur Weasley se seun nie, watsenaam –?"

"Ja," sê Draco weer, met sy rug na die gevangenes. "Dit kan wees."

Die sitkamerdeur gaan agter Harry oop. 'n Vrou praat en die klank van die stem laat Harry se vrees selfs nóg 'n kerf hoër styg.

"Wat is dit? Wat het gebeur, Cissy?"

Bellatrix Lestrange loop stadig om die gevangenes, stop regs van Harry en staar deur haar swaar ooglede na Hermione.

"Maar dis tog sekerlik die Modderbloedmeisie?" sê sy sag. "Dis Granger, dan nie?"

"Ja, ja, dis Granger!" roep Lucius uit. "En langs haar, dink ons, is Potter! Potter en sy vriende, uiteindelik gevang!"

"Potter?" roep Bellatrix uit en sy staan terug om Harry beter te kan sien. "Is jy seker? Wel, dan moet die Donker Heer dadelik in kennis gestel word!"

Sy trek haar linkermou op: Harry sien die Donker Mark wat in haar arm se vleis ingebrand is, en weet sy gaan daaraan raak en haar geliefde meester ontbied –

"Ek was op die punt om hom te roep!" sê Lucius en sy hand sluit om Bellatrix se pols sodat sy nie aan die Merk kan raak nie. "*Ek* sal hom ontbied, Bella. Potter is na my huis toe gebring en dit is dus op my gesag wat –"

"Jou gesag!" sê sy smalend en probeer haar hand uit sy greep losruk. "Jy het jou gesag verloor toe jy jou towerstaf verloor het, Lucius! Hoe durf jy? Haal jou hande van my af!"

"Dit het niks met jou uit te waai nie. Dis nie jy wat die seun gevang het nie –"

"Verskoon my, *meneer* Malfoy," val Greyback hom in die rede, "maar dis ons wat Potter gevang het, en dis ons wat die goud gaan eis –"

"Goud!" lag Bellatrix wat nog steeds van haar swaer probeer loskom en met haar los hand in haar sak rondtas op soek na haar

towerstaf. "Vat jou goud, vieslike aasvreter, wat wil ek met goud maak? Al wat ek begeer, is die eer van sy – van –"

Sy hou op om haar teë te sit, haar oë vasgenael op iets wat Harry nie kan sien nie. Verheug dat sy toegee, smyt Lucius haar hand weg van hom en pluk sy eie mou op –

"STOP!" gil Bellatrix. "Moenie daaraan raak nie. Ons sal almal omkom as die Donker Heer nou hier opdaag!"

Lucius vries, sy wysvinger huiwerend bo sy eie Merk. Bellatrix beweeg uit Harry se gesigsveld.

"Wat is dit daardie?" hoor hy haar vra.

"'n Swaard," grom 'n Gryper wat hy nie kan sien nie.

"Gee dit hier."

"Dis nie joune nie, mevrou, dis myne, ek het dit gekry."

Daar is 'n slag en 'n rooi lig flits: Harry weet die Gryper is Bedwelm. Sy makkers brul van woede; Scabior pluk sy towerstaf uit.

"Wat dink jy doen jy, vroumens?"

"*Bedwelm!*" skree sy. "*Bedwelm!*"

Hulle is nie teen haar opgewasse nie, selfs al is dit vier teen een: Harry weet sy is 'n heks met verbasende vaardigheid en geen gewete nie. Hulle val waar hulle staan, almal behalwe Greyback, wat gedwing word om met uitgestrekte arms te kniel. Uit die hoeke van sy oë sien Harry hoe Bellatrix op die weerwolf afpyl met Gryffindor se swaard stewig in haar hand, haar gesig wasbleek.

"Waar het julle hierdie swaard gekry?" fluister sy vir Greyback en trek sy towerstaf uit sy weerstandlose greep; hy kan nie weerstand bied nie.

"Hoe durf jy?" grom hy. Sy mond is die enigste ding wat kan beweeg terwyl hy gedwing word om na haar te kyk. Hy ontbloot sy gepunte tande. "Laat los my, vroumens!"

"Waar het julle hierdie swaard gekry?" herhaal sy en swaai dit in sy gesig rond. "Snape het dit na my kluis in Gringotts gestuur!"

"Dit was in hulle tent," kras Greyback. "Laat los my nou!"

Sy swaai haar towerstaf en die weerwolf spring op, maar lyk lugtig om nader te kom. Hy sluip agter 'n leunstoel rond en boor met sy vieslike krom naels in die rugleuning.

"Draco, vat die skuim buitentoe," sê Bellatrix en wys na die bewustelose mans. "As jy nie die moed het om met hulle klaar te speel nie, los hulle dan vir my in die binnehof."

"Hoe durf jy so met Draco praat?" sê Narcissa woedend, maar Bellatrix skree: "Bly stil! Jy't nie die vaagste benul hoe gevaarlik die situasie is nie, Cissy! Ons het 'n baie ernstige probleem!"

Sy hyg effens terwyl sy afkyk na die swaard en die hef ondersoek. Dan draai sy om en kyk na die stil gevangenes.

"As dit inderdaad Potter is, mag hy nie iets aangedoen word nie," mompel sy by haarself. "Die Donker Heer wil Potter self uit die weg ruim ... maar as hy uitvind . . . Ek moet . . . ek moet weet . . ."

Sy draai weer terug na haar suster.

"Die gevangenes moet in die kelder gesit word terwyl ek dink wat om te doen!"

"Dit is my huis hierdie, Bella, jy gee nie bevele in my –"

"Doen dit! Jy het nie 'n idee in watter gevaar ons verkeer nie!" skree Bellatrix. Sy lyk skrikaanjaend, mal; 'n dun straaltjie vuur kom by haar towerstaf uit en brand 'n gat in die tapyt.

Narcissa aarsel vir 'n oomblik, dan spreek sy die weerwolf aan.

"Neem hierdie gevangenes af kelder toe, Greyback."

"Wag," sê Bellatrix skerp. "Almal behalwe . . . behalwe die Modderbloed."

Greyback snork van plesier.

"Nee!" skree Ron. "Vat my, hou my!"

Bellatrix slaan hom deur die gesig; die hou weerklink deur die vertrek.

"As sy tydens ondervraging doodgaan, sal ek jou volgende vat," sê sy. "'n Bloedverraaier is wat my betref net so erg soos 'n Modderbloed. Vat hulle ondertoe, Greyback, en maak seker hulle is stewig vasgebind, maar moet niks meer aan hulle doen nie – nog nie."

Sy gooi Greyback se towerstaf vir hom terug en haal 'n kort silwer mes onder haar kleed uit. Sy sny Hermione los van die ander gevangenes en sleep haar aan die hare tot in die middel van die vertrek. Greyback dwing die res van hulle om aan te skuifel na 'n ander deur toe en dan by 'n donker gang in; hy hou sy towerstaf voor hom op en dit straal 'n onsigbare krag uit.

"Hoop sy los vir my 'n bietjie van daai meisie oor wanneer sy klaar is met haar," singsê Greyback terwyl hy hulle in die gang af boender. "Ek dink ek sal darem 'n happie of twee kry, nè, Rooies?"

Harry voel Ron ruk. Hulle word by 'n stel trappe afgedwing, nog steeds rug-teen-rug vasgebind; iemand kan enige oomblik gly en sy nek breek. Aan die onderkant is daar 'n swaar deur. Greyback sluit dit oop deur met sy towerstaf daarop te tik, druk hulle dan by 'n klam, muwwerige vertrek in en laat hulle in totale duister agter. Die eggo van die kelderdeur wat toegegooi is, het nog nie weggesterf nie toe hulle 'n aaklige, uitgerekte gil van direk bokant hulle af hoor.

"HERMIONE!" brul Ron en hy begin so te spartel en stoei teen

die toue waarmee hulle aan mekaar vasgebind is dat Harry amper val. "HERMIONE!"

"Bly stil!" sê Harry. "Sjarrap, Ron, ons moet 'n manier uitwerk hoe –"

"HERMIONE! HERMIONE!"

"Ons moet 'n plan maak, hou op gil – ons moet hierdie toue loskry –"

"Harry?" fluister iemand in die donker. "Ron? Is dit julle?"

Ron hou op gil. Daar is 'n geluid van 'n beweging naby hulle, dan sien Harry 'n skaduwee wat nader beweeg.

"Harry? Ron?"

*"Luna?"*

"Ja, dis ek! Ai tog, ek wou nie hê julle moes gevang word nie!"

"Luna, kan jy ons help om hierdie toue los te kry?" vra Harry.

"O ja, ek dink so . . . Hier's 'n ou spyker wat ons gebruik as ons iets wil breek . . . net 'n oomblik . . ."

Hermione skree weer bokant hulle en hulle kan Bellatrix ook hoor skree, maar hulle kan nie uitmaak wat sy sê nie, want Ron gil weer: "HERMIONE! HERMIONE!"

"Meneer Ollivander?" hoor Harry Luna sê. "Meneer Ollivander, het jy die spyker? Skuif net so 'n bietjie op . . . Ek dink dit was langs die waterbeker . . ."

Sy is binne sekondes terug.

"Julle sal moet stilstaan," sê sy.

Harry voel hoe bewerk sy die tou se taai vesels om die knope te probeer loskry. Hulle hoor Bellatrix se stem van bo af.

"Ek gaan jou nou weer vra! Waar het julle hierdie swaard gekry? *Waar?*"

"Ons het dit gekry – ons het dit gekry – ASSEBLIEF!" skree Hermione weer. Ron spartel harder as ooit en die geroeste spyker glip tot op Harry se pols.

"Ron, staan asseblief stil!" fluister Luna. "Ek kan nie sien wat ek doen nie –"

"My sak!" sê Ron. "In my sak is daar 'n Afskakelaar, en dis vol lig!"

'n Paar sekondes later is daar 'n klikgeluid en die ligballe wat die Afskakelaar uit die lampe in die tent opgesuig het, vlieg by die kelder in. Aangesien hulle nie na hulle bronne kan teruggaan nie, hang hulle eenvoudig net daar, soos klein sonnetjies, en verlig die ondergrondse vertrek. Harry sien Luna, die ene oë en spierwit in die gesig, en Ollivander, die towerstafmaker, se beweginglose liggaam wat in die hoek op die vloer opgekrul lê. Hy kyk om en sien hulle

medegevangenes: Dean en Griphook, die kabouter, wat lyk of hy beswaarlik by sy bewussyn is, maar regop gehou word deur die toue wat hom aan die mense vasbind.

"O, dis baie makliker, dankie, Ron," sê Luna en sy begin kap weer aan die toue. "Hallo, Dean!"

Bellatrix se stem kom van bo af.

"Jy lieg, jou vieslike Modderbloed, en ek weet dit! Julle was in my kluis in Gringotts! Praat die waarheid, *praat die waarheid!*"

Nog 'n aaklige gil –

"HERMIONE!"

"Wat het julle nog gevat? Wat het julle nog? Vertel my die waarheid of ek sweer ek steek hierdie mes deur jou!"

"Daar's hy!"

Harry voel die toue van hom afval en terwyl hy sy polse vryf, sien hy hoe Ron in die kelder rondhardloop, die lae plafon bekyk en na 'n valdeur soek. Dean, sy gesig gekneus en bebloed, bedank Luna en staan bewend daar, maar Griphook sak op die vloer neer en lyk half bedwelm en gedisoriënteer, sy blas gesig vol opgehewe hale.

Ron probeer nou om sonder 'n towerstaf te Disappareer.

"'n Mens kan nie hier uitkom nie, Ron," sê Luna wat sy vrugtelose pogings dophou. "Die kelder is heeltemal bestand teen ontsnapping. Ek het ook probeer toe ek hier aangekom het. Meneer Ollivander is lankal hier; hy't al alles probeer."

Hermione skree weer: die geluid sny deur Harry soos fisieke pyn. Skaars bewus van sy litteken wat so skerp prik, begin hy ook in die kelder rondhardloop en bevoel die mure vir hy weet skaars wat terwyl hy in sy hart weet dit is nutteloos.

"Wat het julle nog gevat? ANTWOORD MY! CRUCIO!"

Hermione se gille weergalm teen die bokantse mure. Ron hamer snikkend met sy vuiste teen die mure en van pure wanhoop gryp Harry Hagrid se sakkie om sy nek en voel daarin rond: hy haal Dumbledore se Snip uit en skud dit, hopende vir hy weet nie wat nie – en niks gebeur nie; hy swaai die gebreekte helftes van die fenikstowerstaf rond, maar hulle is leweloos – die spieëlskerf val glinsterend op die vloer en hy sien 'n flikkering van die helderste blou –

Dumbledore se oog staar uit die spieël op na hom.

"Help ons!" gil hy waansinnig van desperaatheid. "Ons is in die Malfoy-huis se kelder, help ons!"

Die oog knipper en dan is dit weg.

Harry is nie eens seker of dit regtig daar was nie. Hy hou die stukkie spieël skuins, eers na die een en dan na die ander kant toe,

maar al wat daarin weerkaats, is hulle tronk se mure en plafon, en bokant skree Hermione erger as ooit, en langs hom bulder Ron: "HERMIONE! HERMIONE!"

"Hoe het julle by my kluis ingekom?" hoor hulle Bellatrix skree. "Het daardie vieslike kabouter in die kelder julle gehelp?"

"Ons het hom eers vanaand ontmoet!" snik Hermione. "Ons was nog nooit in jou kluis nie . . . Dis nie die regte swaard nie! Dis 'n namaaksel, net 'n namaaksel!"

"'n Namaaksel?" skreeu Bellatrix. "O, nog 'n liegstorie!"

"Maar ons kan maklik uitvind!" kom Lucius se stem. "Draco, gaan haal die kabouter. Hy kan vir ons sê of die swaard eg is of nie!"

Harry vlieg deur die kelder na waar Griphook in 'n hopie op die vloer lê.

"Griphook," fluister hy in die kabouter se gepunte oor, "jy moet vir hulle sê die swaard is vervals. Hulle mag nie weet dis die regte een nie, Griphook, asseblief –"

Hy kan hoor hoe iemand haastig by die kelder se trap afkom; die volgende oomblik praat Draco se bewende stem van agter die deur.

"Staan terug. Staan in 'n ry teen die agterste muur. Moet niks probeer nie, of ek maak julle dood!"

Hulle maak soos hulle aangesê is. Toe die slot draai, klik Ron die Afskakelaar: die ligte wip terug in sy sak en die kelder is weer donker. Die deur vlieg oop; Malfoy marsjeer in met sy towerstaf voor hom uit, bleek en vasberade. Hy gryp die kaboutertjie aan die arm en retireer buitentoe terwyl hy Griphook saam met hom sleep. Die deur klap toe en terselfdertyd eggo 'n harde *kraak* deur die kelder.

Ron klik die Afskakelaar. Drie ligballe vlieg weer uit sy sak in die lug in en verlig Dobby die huiself, wat so pas in hulle midde ge-Appareer het.

"DOB –"

Harry klap Ron op die arm om hom stil te maak, en Ron lyk verskrik oor sy fout. Voetstappe beweeg oor die plafon bo hulle: Draco marsjeer met Griphook na Bellatrix toe.

Dobby se enorme tennisbaloë is wydgerek; hy bewe van sy voete tot die punte van sy ore. Hy is terug in sy gewese meesters se huis en is duidelik vreesbevange.

"Harry Potter," piep hy in 'n bewerige stemmetjie, "Dobby het jou kom red."

"Maar hoe het jy –?"

'n Aaklige gil smoor Harry se woorde: Hermione word weer gemartel. Hy kom dadelik tot die punt.

"Kan jy uit hierdie kelder Disappareer?" vra hy vir Dobby, wat met flappende ore knik.

"En kan jy mense saam met jou vat?"

Dobby knik weer.

"Reg, Dobby, ek wil hê jy moet Luna, Dean en meneer Ollivander neem en hulle wegvat na – wegvat na –"

"Bill en Fleur se huis," sê Ron. "Die Skulphuisie, 'n entjie buitekant Tinworth!"

Die elf knik 'n derde keer.

"En kom dan terug," sê Harry. "Kan jy dit doen, Dobby?"

"Natuurlik, Harry Potter," fluister die elfie. Hy haas hom na meneer Ollivander wat beswaarlik lyk of hy by sy bewussyn is. Hy vat een van die towenaar se hande in syne, en hou die ander een uit na Luna en Dean, wat nie een beweeg nie.

"Harry, ons wil jou help!" fluister Luna.

"Ons kan jou nie hier los nie," sê Dean.

"Gaan, al twee van julle! Ons sien julle by Bill en Fleur se huis!"

Terwyl Harry praat, brand sy litteken erger as ooit, en hy kyk vir 'n paar sekondes af, nie na die towerstafmaker nie, maar na 'n ander man wat net so oud en net so maer is, maar minagtend lag.

*"Maak my dan dood, Voldemort, ek verwelkom die dood! Maar my dood sal nie dit waarna jy soek aan jou besorg nie . . . Daar is soveel wat jy nie verstaan nie . . ."*

Harry voel Voldemort se woede, maar Hermione skree weer en hy sluit hom af daarvan en keer terug na die kelder en die afgryslike situasie waarin hy hom bevind.

"Gaan!" pleit Harry by Luna en Dean. "Gaan! Ons kom later, gaan net!"

Hulle kry die elf se uitgestrekte vingers beet. Daar is nog 'n harde *kraak* en Dobby, Luna, Dean en Ollivander verdwyn.

"Wat was dit?" roep Lucius Malfoy bokant hulle uit. "Het julle dit gehoor? Wat was daardie geluid in die kelder?"

Harry en Ron staar na mekaar.

"Draco – nee, roep Wurmstert! Laat hy gaan kyk wat aangaan!"

Voetstappe beweeg deur die vertrek bokant, dan is daar stilte. Harry weet die mense in die sitkamer luister om te hoor of daar nog geluide uit die kelder kom.

"Ons sal hom moet probeer laagvat," fluister hy vir Ron. Hulle het nie 'n keuse nie: die oomblik dat iemand by die kelder inkom en sien drie van die gevangenes is weg, is dit klaarpraat met hulle. "Los die ligte aan," voeg Harry by, en toe hulle iemand by die trap buite die deur hoor afkom, gaan staan hulle weerskante daarvan teen die muur.

"Staan weg," kom Wurmstert se stem. "Staan weg van die deur af. Ek kom in."

Die deur vlieg oop. 'n Breukdeel van 'n sekonde lank staar Wurmstert in by die skynbaar leë kelder wat helder verlig word deur die drie miniatuursonne wat in die lug sweef. Dan bespring Harry en Ron hom. Ron gryp Wurmstert se towerstafarm en dwing dit boontoe; Harry klap 'n hand oor sy mond en demp sy stem. Hulle worstel in stilte: Wurmstert se towerstaf skiet vonke; sy silwer hand sluit om Harry se keel.

"Wat gaan aan, Wurmstert?" roep Lucius Malfoy van bo af.

"Niks!" roep Ron terug in 'n gangbare nabootsing van Wurmstert se aamborstige stem. "Als is oukei!"

Harry kan skaars asemhaal.

"Gaan jy my doodmaak?" vra Harry wurgend terwyl hy die metaalvingers probeer loswikkel. "Nadat ek jou lewe gered het? Jy skuld my, Wurmstert!"

Die silwer vingers verslap. Harry het dit nie verwag nie: hy ruk hom verstom los terwyl hy sy hand nog oor Wurmstert se mond hou. Hy sien hoe die rotagtige man se klein, waterige ogies van vrees en verrassing rek: hy lyk net so geskok soos Harry oor wat sy hand gedoen het, oor die oomblik van genade wat dit betoon het, en hy gaan voort om nog erger te worstel asof hy daardie oomblik van swakheid ongedaan wil maak.

"En ons sal dit neem," fluister Ron terwyl hy Wurmstert se towerstaf uit sy ander hand trek.

Sonder sy towerstaf en hulpeloos, vergroot Pettigrew se pupille van vrees. Sy oë gly van Harry se gesig na iets anders. Sy silwer vingers beweeg meedoënloos na sy eie keel toe.

"Nee –"

Sonder om te dink, probeer Harry die hand terugdruk, maar hy kry dit nie reg nie. Die silwer stuk gereedskap wat Voldemort vir sy lafhartigste handlanger gegee het, draai nou teen sy Ontwapende en nuttelose eienaar. Pettigrew word beloon vir sy huiwering, sy oomblik van bejammering: hy word voor hulle oë verwurg.

"Nee!"

Ron het Wurmstert ook gelos en hy en Harry probeer saam om die vergruisende metaalvingers van Wurmstert se keel af te kry, maar dit help nie. Pettigrew word blou.

*"Relashio!"* sê Ron en wys met die towerstaf na die silwer hand, maar niks gebeur nie. Pettigrew sink op sy knieë neer en terselfdertyd gee Hermione 'n afgryslike gil bokant hulle. Wurmstert se oë rol boontoe in sy pers gesig, hy gee 'n laaste stuiptrekking en is stil.

Harry en Ron kyk na mekaar, dan los hulle Wurmstert se liggaam op die vloer, hardloop by die trap op en terug met die gang vol skaduwees na die sitkamer toe. Hulle sluip versigtig tot by die sitkamerdeur wat op 'n skrefie oopstaan. Hulle kan nou duidelik sien hoe Bellatrix afkyk na Griphook wat Gryffindor se swaard in sy hande met die lang vingers vashou. Hermione lê by Bellatrix se voete. Sy roer skaars.

"Wel?" sê Bellatrix vir Griphook. "Is dit die regte swaard?"

Harry wag, hou sy asem op, veg teen sy litteken se prikkeling.

"Nee," sê Griphook. "Dis 'n namaaksel."

"Is jy seker?" hyg Bellatrix. "Heeltemal seker?"

"Ja," sê die kabouter.

Verligting spoel oor haar gesig en al die spanning dreineer daaruit.

"Mooi," sê sy en met 'n terloopse swiep van haar towerstaf kerf sy nog 'n diep sny in die kabouter se gesig en hy val met 'n gil aan haar voete neer. Sy skop hom opsy. "En nou," sê sy in 'n stem wat breek van triomf, "sal ons die Donker Heer laat kom!"

En sy trek haar mou op en raak met haar voorvinger aan die Donker Merk.

Harry se litteken voel of dit weer oopgebars het. Sy werklike omgewing verdwyn: hy is Voldemort, en die skeletagtige towenaar voor hom lag tandeloos vir hom; hy is woedend omdat hy ontbied word – hy het hulle gewaarsku, hy het vir hulle gesê om hom vir niks anders as Potter te ontbied nie. As hulle verkeerd is . . .

*"Maak my dan dood!"* dring die ou man aan. *"Jy sal nie wen nie, jy kan nie wen nie! Daardie towerstaf sal nooit ooit joune wees nie –"*

En Voldemort se woede kry die oorhand: 'n ontploffing van groen lig vul die tronkkamer en die brose ou liggaam word van die harde bed af opgelig en val dan leweloos terug. Voldemort draai terug na die venster, skaars in staat om sy woede te beheer . . . hulle gaan sy vergelding verduur as hulle nie 'n goeie rede het om hom te roep nie . . .

"En ek dink," sê Bellatrix se stem, "ons kan van die Modderbloed ontslae raak. Greyback, vat haar as jy haar wil hê."

"NEEEEEEEEEE!"

Ron bars by die sitkamer in; Bellatrix kyk geskok om; sy draai haar towerstaf na Ron toe –

*"Expelliarmus!"* brul hy en mik met Wurmstert se towerstaf na Bellatrix. Haar towerstaf vlieg in die lug op en Harry, wat agter Ron aangehardloop het, vang dit. Lucius, Narcissa, Draco en Greyback swaai om; Harry gil: *"Bedwelm!"* en Lucius Malfoy sak teen die

vuurherd inmekaar. Ligstrale vlieg uit Draco, Narcissa en Greyback se towerstawwe; Harry val plat op die vloer en rol agter 'n rusbank in om dit te ontwyk.

"STOP OF SY'S DOOD!"

Harry loer hygend om die kant van die rusbank. Bellatrix stut Hermione, wat blykbaar bewusteloos is, en hou haar kort silwer mes teen Hermione se keel.

"Laat val julle towerstawwe," fluister sy. "Laat val hulle, of ons gaan sien presies hoe vieslik haar bloed is!"

Ron staar versteen terwyl hy Wurmstert se towerstaf krampagtig vashou. Harry kom regop met Bellatrix s'n nog steeds in sy hand.

"Ek het gesê laat val hulle!" skree sy skril en druk die lem in Hermione se keel: Harry sien druppels bloed verskyn.

"Oukei!" roep hy uit en laat val Bellatrix se towerstaf op die vloer by sy voete. Ron doen dieselfde met Wurmstert s'n. Albei lig hulle hande skouerhoogte.

"Mooi!" sê sy grynsend. "Draco, tel hulle op! Die Donker Heer is op pad, Harry Potter! Jou dood kom nader!"

Harry weet dit; sy litteken bars van die pyn, en hy kan voel hoe vlieg Voldemort deur die lug van ver weg, oor 'n donker en stormagtige see, en binnekort sal hy naby genoeg wees om na hulle toe te Appareer, en Harry sien nêrens 'n wegkomkans nie.

"Reg," sê Bellatrix sag toe Draco vinnig met die towerstawwe terugkom, "Cissy, ek dink ons moet hierdie klein heldjies weer vasbind terwyl Greyback met juffrou Modderbloed afreken. Ek is seker ná wat jy vanaand gedoen het, sal die Donker Heer jou nie die meisie misgun nie, Greyback."

Met die laaste woord kom daar 'n eienaardige skuurgeluid van bo af. Almal kyk betyds op om die kristalkroonkandelaar te sien bewe; dan begin dit met 'n kraak en 'n onheilspellende gerinkel neerstort. Bellatrix staan reg daaronder; sy laat val Hermione en gooi haarself gillend eenkant toe. Die kroonkandelaar stort met 'n ontploffing van glas en kettings op die vloer neer, bo-op Hermione en die kabouter wat nog steeds aan Gryffindor se swaard vasklou. Glinsterende kristalskerwe vlieg in alle rigtings: Draco vou dubbel met sy hande oor sy bebloede gesig.

Terwyl Ron hardloop om Hermione onder die puin uit te kry, neem Harry sy kans waar; hy spring oor 'n leunstoel en ruk die drie towerstawwe uit Draco se greep, mik met al drie na Greyback en gil: *"Bedwelm!"* Die driedubbele towerspreuk lig die weerwolf van sy voete af; hy skiet op plafon toe en val hom dan te pletter op die vloer.

Terwyl Narcissa Draco uit die pad van verdere gevaar sleep, spring Bellatrix met vlieënde hare op en swaai die silwer mes rond, maar Narcissa mik met haar towerstaf na die deuringang toe.

"Dobby!" skree sy en selfs Bellatrix vries. "Jy! *Jy* het die kandelaar laat val –?"

Die klein elfie trippel by die vertrek in en wys met 'n bewende vinger na sy gewese meesteres.

"Julle moenie vir Harry Potter seermaak nie," piep hy.

"Maak hom dood, Cissy!" gil Bellatrix, maar daar is nog 'n harde *kraak* en Narcissa se towerstaf vlieg ook in die lug op en beland aan die ander kant van die vertrek.

"Jou vieslike klein pes!" bulder Bellatrix. "Hoe durf jy 'n heks se towerstaf vat, hoe durf jy jou meesters trotseer?"

"Dobby het nie 'n meester nie!" kraai die elf. "Dobby is 'n vry elf en Dobby het Harry Potter en sy vriende kom red!"

Harry se litteken verblind hom nou van pyn. Hy weet vaagweg hulle het net oomblikke, sekondes oor voor Voldemort by hulle gaan wees.

"Ron, vang – en GEE PAD!" gil hy terwyl hy vir hom een van die towerstawwe gooi; dan buk hy af om Griphook onder die kroonkandelaar uit te trek. Hy hys die kreunende kabouter, wat nog steeds aan die swaard vasklou, op tot oor sy skouer, gryp Dobby se hand en tol op een plek in die rondte om te Disappareer.

Terwyl hy die duisternis in draai, sien hy die sitkamer vir oulaas skrams: Narcissa en Draco se bleek, versteende figure, 'n rooi strook wat Ron se hare moet wees, en 'n waas van vlieënde silwer soos Bellatrix se mes deur die vertrek vlieg na die plek waar hy verdwyn –

*Bill en Fleur se huis . . . die Skulphuisie . . . Bill en Fleur se huis . . .*

Hy het die onbekende in verdwyn; al wat hy kan doen, is om die bestemming se naam te herhaal en te hoop dit sal genoeg wees om hom soontoe te neem. Die pyn in sy voorkop deurboor hom en die kabouter se gewig druk swaar op hom; hy voel die lem van Gryffindor se swaard teen sy rug stamp; Dobby se hand ruk in syne; hy wonder of die elf beheer probeer oorneem om hulle in die regte rigting te trek en gee die vingers 'n drukkie om te wys dit is in die haak met hom . . .

En dan tref hulle soliede aarde en ruik sout lug. Harry val op sy knieë, laat los Dobby se hand en probeer om Griphook saggies op die grond neer te sit.

"Is jy oukei?" vra hy toe die kabouter roer, maar Griphook kreun net.

Harry kyk met skrefiesoë in die donker rond. Dit lyk of daar 'n

huisie 'n entjie verder onder die wye, sterbesaaide lug is, en hy dink hy sien beweging buitekant.

"Dobby, is dit die Skulphuisie?" fluister hy terwyl hy die twee towerstawwe wat hy van die Malfoys af gebring het, vasklou, gereed om te veg as dit nodig is. "Het ons na die regte plek toe gekom? Dobby?"

Hy kyk om. Die elfie staan 'n paar tree van hom af.

"DOBBY!"

Die elf wieg effens en sterre weerkaats in sy wye, blink oë. Saam kyk hy en Harry af na die silwer hef van die mes wat by die elf se hygende borskas uitsteek.

"Dobby – nee – HELP!" bulder Harry na die huis toe, na die mense wat daar rondbeweeg. "HELP!"

Hy weet nie en gee nie om of hulle towenaars of Moggels, vriende of vyande is nie; al waaraan hy kan dink, is dat daar 'n donker vlek oor Dobby se borskas versprei en dat hy sy dun armpies met 'n smekende uitdrukking na Harry toe uitstrek. Harry vang hom en lê hom op sy sy op die koel gras neer.

"Dobby, nee, moenie doodgaan nie, moenie doodgaan nie –"

Die elf se oë vind hom en sy lippe bewe van inspanning om die woorde te vorm.

"Harry . . . Potter . . ."

En dan gee die elf 'n effense stuiptrekking, verstil heeltemal en sy oë is net groot, glaserige sfere besprinkel met lig van die sterre wat hulle nie kan sien nie.

## CHAPTER TWENTY-FOUR



# *THE WANDMAKER*

It was like sinking into an old nightmare; for an instant Harry knelt again beside Dumbledore's body at the foot of the tallest tower at Hogwarts, but in reality he was staring at a tiny body curled upon the grass, pierced by Bellatrix's silver knife. Harry's voice was still saying, "Dobby . . . *Dobby* . . ." even though he knew that the elf had gone where he could not call him back.

After a minute or so he realized that they had, after all, come to the right place, for here were Bill and Fleur, Dean and Luna, gathering around him as he knelt over the elf.

"Hermione?" he said suddenly. "Where is she?"

"Ron's taken her inside," said Bill. "She'll be all right."

Harry looked back down at Dobby. He stretched out a hand and

pulled the sharp blade from the elf's body, then dragged off his own jacket and covered Dobby in it like a blanket.

The sea was rushing against rock somewhere nearby; Harry listened to it while the others talked, discussing matters in which he could take no interest, making decisions. Dean carried the injured Griphook into the house, Fleur hurrying with them; now Bill was making suggestions about burying the elf. Harry agreed without really knowing what he was saying. As he did so, he gazed down at the tiny body, and his scar prickled and burned, and in one part of his mind, viewed as if from the wrong end of a long telescope, he saw Voldemort punishing those they had left behind at Malfoy Manor. His rage was dreadful and yet Harry's grief for Dobby seemed to diminish it, so that it became a distant storm that reached Harry from across a vast, silent ocean.

"I want to do it properly," were the first words of which Harry was fully conscious of speaking. "Not by magic. Have you got a spade?"

And shortly afterward he had set to work, alone, digging the grave in the place that Bill had shown him at the end of the garden, between bushes. He dug with a kind of fury, relishing the manual work, glorying in the non-magic of it, for every drop of his sweat and every blister felt like a gift to the elf who had saved their lives.

His scar burned, but he was master of the pain; he felt it, yet was apart from it. He had learned control at last, learned to shut his mind to Voldemort, the very thing Dumbledore had wanted him to learn from Snape. Just as Voldemort had not been able to possess Harry while Harry was consumed with grief for Sirius, so his thoughts

could not penetrate Harry now, while he mourned Dobby. Grief, it seemed, drove Voldemort out . . . though Dumbledore, of course, would have said that it was love. . . .

On Harry dug, deeper and deeper into the hard, cold earth, subsuming his grief in sweat, denying the pain in his scar. In the darkness, with nothing but the sound of his own breath and the rushing sea to keep him company, the things that had happened at the Malfoys' returned to him, the things he had heard came back to him, and understanding blossomed in the darkness. . . .

The steady rhythm of his arms beat time with his thoughts. Hallows . . . Horcruxes . . . Hallows . . . Horcruxes . . . Yet he no longer burned with that weird, obsessive longing. Loss and fear had snuffed it out: He felt as though he had been slapped awake again.

Deeper and deeper Harry sank into the grave, and he knew where Voldemort had been tonight, and whom he had killed in the topmost cell of Nurmengard, and why. . . .

And he thought of Wormtail, dead because of one small unconscious impulse of mercy . . . Dumbledore had foreseen that. . . . How much more had he known?

Harry lost track of time. He knew only that the darkness had lightened a few degrees when he was rejoined by Ron and Dean.

"How's Hermione?"

"Better," said Ron. "Fleur's looking after her."

Harry had his retort ready for when they asked him why he had not simply created a perfect grave with his wand, but he did not need it. They jumped down into the hole he had made with spades of their own, and together they worked in silence until the hole seemed deep

enough.

Harry wrapped the elf more snugly in his jacket. Ron sat on the edge of the grave and stripped off his shoes and socks, which he placed upon the elf's bare feet. Dean produced a woolen hat, which Harry placed carefully upon Dobby's head, muffling his batlike ears.

"We should close his eyes."

Harry had not heard the others coming through the darkness. Bill was wearing a traveling cloak, Fleur a large white apron, from the pocket of which protruded a bottle of what Harry recognized to be Skele-Gro. Hermione was wrapped in a borrowed dressing gown, pale and unsteady on her feet; Ron put an arm around her when she reached him. Luna, who was huddled in one of Fleur's coats, crouched down and placed her fingers tenderly upon each of the elf's eyelids, sliding them over his glassy stare.

"There," she said softly. "Now he could be sleeping."

Harry placed the elf into the grave, arranged his tiny limbs so that he might have been resting, then climbed out and gazed for the last time upon the little body. He forced himself not to break down as he remembered Dumbledore's funeral, and the rows and rows of golden chairs, and the Minister of Magic in the front row, the recitation of Dumbledore's achievements, the stateliness of the white marble tomb. He felt that Dobby deserved just as grand a funeral, and yet here the elf lay between bushes in a roughly dug hole.

"I think we ought to say something," piped up Luna. "I'll go first, shall I?"

And as everybody looked at her, she addressed the dead elf at the bottom of the grave.

"Thank you so much, Dobby, for rescuing me from that cellar. It's so unfair that you had to die, when you were so good and brave. I'll always remember what you did for us. I hope you're happy now."

She turned and looked expectantly at Ron, who cleared his throat and said in a thick voice, "Yeah . . . thanks, Dobby."

"Thanks," muttered Dean.

Harry swallowed.

"Good-bye, Dobby," he said. It was all he could manage, but Luna had said it all for him. Bill raised his wand, and the pile of earth beside the grave rose up into the air and fell neatly upon it, a small, reddish mound.

"D'you mind if I stay here a moment?" he asked the others.

They murmured words he did not catch; he felt gentle pats upon his back, and then they all traipsed back toward the cottage, leaving Harry alone beside the elf.

He looked around: There were a number of large white stones, smoothed by the sea, marking the edge of the flower beds. He picked up one of the largest and laid it, pillowlike, over the place where Dobby's head now rested. He then felt in his pocket for a wand.

There were two in there. He had forgotten, lost track; he could not now remember whose wands these were; he seemed to remember wrenching them out of someone's hand. He selected the shorter of the two, which felt friendlier in his hand, and pointed it at the rock.

Slowly, under his murmured instruction, deep cuts appeared upon the rock's surface. He knew that Hermione could have done it more neatly, and probably more quickly, but he wanted to mark the spot as he had wanted to dig the grave. When Harry stood up again, the stone

read:

*HERE LIES DOBBY, A FREE ELF.*

He looked down at his handiwork for a few more seconds, then walked away, his scar still prickling a little, and his mind full of those things that had come to him in the grave, ideas that had taken shape in the darkness, ideas both fascinating and terrible.

They were all sitting in the living room when he entered the little hall, their attention focused upon Bill, who was talking. The room was light-colored, pretty, with a small fire of driftwood burning brightly in the fireplace. Harry did not want to drop mud upon the carpet, so he stood in the doorway, listening.

". . . lucky that Ginny's on holiday. If she'd been at Hogwarts, they could have taken her before we reached her. Now we know she's safe too."

He looked around and saw Harry standing there.

"I've been getting them all out of the Burrow," he explained. "Moved them to Muriel's. The Death Eaters know Ron's with you now, they're bound to target the family — don't apologize," he added at the sight of Harry's expression. "It was always a matter of time, Dad's been saying so for months. We're the biggest blood-traitor family there is."

"How are they protected?" asked Harry.

"Fidelius Charm. Dad's Secret-Keeper. And we've done it on this cottage too; I'm Secret-Keeper here. None of us can go to work, but that's hardly the most important thing now. Once Ollivander and Griphook are well enough, we'll move them to Muriel's too. There

isn't much room here, but she's got plenty. Griphook's legs are on the mend, Fleur's given him Skele-Gro; we could probably move them in an hour or —"

"No," Harry said, and Bill looked startled. "I need both of them here. I need to talk to them. It's important."

He heard the authority in his own voice, the conviction, the sense of purpose that had come to him as he dug Dobby's grave. All of their faces were turned toward him, looking puzzled.

"I'm going to wash," Harry told Bill, looking down at his hands, still covered in mud and Dobby's blood. "Then I'll need to see them, straightaway."

He walked into the little kitchen, to the basin beneath a window overlooking the sea. Dawn was breaking over the horizon, shell pink and faintly gold, as he washed, again following the train of thought that had come to him in the dark garden. . . .

Dobby would never be able to tell them who had sent him to the cellar, but Harry knew what he had seen. A piercing blue eye had looked out of the mirror fragment, and then help had come. *Help will always be given at Hogwarts to those who ask for it.*

Harry dried his hands, impervious to the beauty of the scene outside the window and to the murmuring of the others in the sitting room. He looked out over the ocean and felt closer, this dawn, than ever before, closer to the heart of it all.

And still his scar prickled, and he knew that Voldemort was getting there too. Harry understood and yet did not understand. His instinct was telling him one thing, his brain quite another. The Dumbledore in Harry's head smiled, surveying Harry over the tips of his fingers,

pressed together as if in prayer.

*You gave Ron the Deluminator. You understood him . . . You gave him a way back. . . .*

*And you understood Wormtail too . . . You knew there was a bit of regret there, somewhere. . . .*

*And if you knew them . . . What did you know about me, Dumbledore?*

*Am I meant to know, but not to seek? Did you know how hard I'd find that? Is that why you made it this difficult? So I'd have time to work that out?*

Harry stood quite still, eyes glazed, watching the place where a bright gold rim of dazzling sun was rising over the horizon. Then he looked down at his clean hands and was momentarily surprised to see the cloth he was holding in them. He set it down and returned to the hall, and as he did so, he felt his scar pulse angrily, and there flashed across his mind, swift as the reflection of a dragonfly over water, the outline of a building he knew extremely well.

Bill and Fleur were standing at the foot of the stairs.

"I need to speak to Griphook and Ollivander," Harry said.

"No," said Fleur. "You will 'ave to wait, 'Arry. Zey are both ill, tired —"

"I'm sorry," he said without heat, "but it can't wait. I need to talk to them now. Privately — and separately. It's urgent."

"Harry, what the hell's going on?" asked Bill. "You turn up here with a dead house-elf and a half-conscious goblin, Hermione looks as though she's been tortured, and Ron's just refused to tell me anything —"

Nick se kop kantel effens op sy plooikraag terwyl hy dit heen en weer draai soos hy oor die wemelende studente se koppe rondkyk. "Dis sy daardie, Harry, die jong vrou met die lang hare."

Harry kyk in die rigting waarna Nick se deurskynende vinger wys en sien 'n lang spook wat agterkom Harry staar haar aan en met geligte wenkbroue deur 'n soliede muur wegdryf.

Harry hardloop agter haar aan. Hy gaan in by die deur na die gang waarheen sy verdwyn het en sien haar reg aan die einde daarvan; sy gly nog steeds gladweg van hom af.

"Hei – wag – kom terug!"

Sy luister na hom en sweef 'n entjie bokant die grond. Harry veronderstel sy is mooi, met hare wat tot op haar middel hang en haar mantel wat tot op die vloer hang, maar sy lyk ook hooghartig en trots. Toe hy naby kom, herken hy haar as 'n spook verby wie hy 'n hele paar keer in die gang geloop het, maar met wie hy nooit gepraat het nie.

"Is jy die Grys Dame?"

Sy knik, maar praat nie.

"Raweklou-toring se spook?"

"Dit is korrek."

Haar stemtoon is nie bemoedigend nie.

"Asseblief, ek het hulp nodig. Ek moet alles weet wat jy my van die verlore diadeem kan vertel."

'n Koue glimlag laat haar lippe opkrul.

"Ek is bevrees," sê sy en draai weg, gereed om te gaan, "ek kan jou nie help nie."

"WAG!"

Hy het nie bedoel om te skree nie, maar woede en paniek dreig om hom te oorweldig. Hy loer na sy horlosie terwyl sy voor hom in die lug hang: dit is 'n kwartier voor middernag.

"Dit is dringend," sê hy vurig. "As daardie diadeem hier in Hogwarts is, moet ek dit kry, vinnig."

"Jy is beswaarlik die eerste student wat die diadeem begeer," sê sy minagtend. "Geslagte studente het my lastig geval –"

"Dit gaan nie hier oor beter punte te probeer kry nie!" skree Harry. "Dit gaan oor Voldemort – oor Voldemort wat verslaan moet word – of stel jy nie daarin belang nie?"

Sy kan nie bloos nie, maar haar deurskynende wange word minder deursigtig en haar stem is iesegrimmig toe sy antwoord: "Natuurlik gee ek om – hoe durf jy insinueer –?"

"Wel, help my dan!"

Sy begin haar selfbeheersing verloor.

"Dit – dit is nie 'n kwessie van –" stotter sy. "My ma se diadeem –"
"Jou *ma* s'n?"
Sy lyk kwaad vir haarself.
"Toe ek gelewe het," sê sy styf, "was ek Helena Raweklou."
"Jy's haar *dogter*? Maar dan moet jy mos weet wat daarvan geword het!"
"Hoewel die diadeem wysheid skenk," sê sy met 'n duidelike poging om haar reg te ruk, "twyfel ek of dit jou kanse veel sal verbeter om 'n oorwinning te behaal oor die towenaar wat homself die Heer –"
"Het ek nie nou net vir jou gesê ek stel nie daarin belang om dit te dra nie!" sê Harry ontstoke. "Daar's nie tyd om te verduidelik nie – maar as jy vir Hogwarts omgee, as jy wil hê Voldemort moet verslaan word, dan moet jy my alles vertel wat jy van die diadeem af weet!"
Sy sê nie 'n woord nie, sweef net in die lug en staar af na hom, en 'n gevoel van wanhoop oorval Harry. As sy enigiets geweet het, sou sy dit natuurlik vir Flitwick of Dumbledore vertel het; hulle sou haar tog sekerlik dieselfde vraag gevra het. Hy skud sy kop en wil omdraai, maar dan praat sy in 'n lae stem.
"Ek het die diadeem by my ma gesteel."
"Jy – jy het wat gedoen?"
*"Ek het die diadeem gesteel,"* herhaal Helena Raweklou in 'n fluisterstem. "Ek wou slimmer en belangriker as my ma wees. Toe loop ek daarmee weg."
Hy weet nie hoe hy dit reggekry het om haar vertroue te wen nie en hy vra ook nie: hy luister net aandagtig terwyl sy voortgaan. "Hulle sê my ma het nooit erken die diadeem is weg nie; sy het voorgegee sy het dit nog steeds. Sy het haar verlies en my afgryslike verraad weggesteek, selfs vir Hogwarts se ander stigters.
"En toe word my ma siek – dodelik siek. Ten spyte van my bedrog was sy desperaat om my nog een keer te sien. Sy het 'n man wat lank reeds lief vir my was, hoewel ek sy toenadering van die hand gewys het, gestuur om my te gaan soek. Sy het geweet hy sou nie rus tot hy my kry nie."
Harry wag. Sy haal diep asem en gooi haar kop agteroor.
"Hy het my opgespoor in die woud waar ek geskuil het. Toe ek weier om saam met hom terug te kom, het hy gewelddadig geraak. Die Baron was altyd 'n opvlieënde man. Woedend omdat ek geweier het, jaloers omdat ek vry was, het hy my doodgesteek."
"Die *Baron*? Jy bedoel –?"
"Die Bloedige Baron, ja," sê die Grys Dame en sy trek die man-

tel wat sy dra weg en wys vir hom 'n enkele donker wond in haar wit borskas. "Toe hy sien wat hy gedoen het, was hy oorstelp van berou. Hy neem toe die wapen wat my lewe geëis het en gebruik dit om homself dood te maak. Ná al hierdie eeue dra hy sy kettings nog steeds as 'n daad van boetedoening . . . soos dit hoort," sê sy bitter.

"En . . . en die diadeem?"

"Dit het gebly waar ek dit weggesteek het toe ek die Baron deur die woud na my toe hoor aankom het. Versteek in 'n hol boom."

"'n Hol boom?" herhaal Harry. "Watter boom? Waar was dit?"

"'n Woud in Albanië. 'n Verlate plek wat ek gedink het ver buite my ma se bereik is."

"Albanië," herhaal Harry. Hy begin wonder bo wonder sin maak van al die verwarring, en nou verstaan hy hoekom sy dit wat sy van Flitwick en Dumbledore weerhou het, vir hom vertel. "Jy het hierdie storie al vir iemand vertel, nè? Vir 'n ander student?"

Sy maak haar oë toe en knik.

"Ek het nie . . . 'n benul gehad nie . . . Hy't my . . . gevlei. Dit was asof hy . . . verstaan . . . simpatiseer . . ."

Ja, dink Harry, Tom Riddle sou beslis begrip gehad het vir Helena Raweklou se begeerte om legendariese voorwerpe waarop sy skaars enige reg het, te besit.

"Wel, jy was nie die eerste mens uit wie Riddle 'n geheim getrek het nie," mompel Harry. "Hy kon sjarmant wees as hy wou . . ."

So Voldemort het dit reggekry om met mooipraatjies by die Grys Dame uit te vind waar die verlore diadeem is. Hy het na daardie verafgeleë woud toe gereis en die diadeem uit sy wegsteekplek verwyder, miskien net nadat hy by Hogwarts weg is, nog voor hy by Borgin en Burkes begin werk het.

En daardie afgeleë Albaniese woud sou mos 'n uitstekende toevlugsoord gewees het toe Voldemort veel later 'n plek nodig gehad het om laag te lê, ongehinderd, tien lange jare?

Maar toe die diadeem eers sy kosbare Horcrux geword het, het hy dit nie in daardie beskeie boom gelos nie . . . Nee, die diadeem is in die geheim terug na sy ware tuiste toe gebring, en Voldemort moet dit gedoen het –

"– die aand toe hy werk kom vra het!" maak Harry sy gedagte klaar.

"Ekskuus?"

"Hy het die diadeem in die kasteel kom wegsteek die aand toe hy vir Dumbledore gevra het om hom hier te laat skoolhou!" sê Harry. Om dit hardop te sê, stel Harry in staat om sin van dit alles te maak. "Hy moes die diadeem op pad op na, of op pad van,

Dumbledore se kantoor weggesteek het! Maar dit was nog steeds die moeite werd om die werk te probeer kry – dan kon hy dalk nog 'n kans kry om Gryffindor se swaard ook vas te lê – dankie, baie dankie!"

Harry laat haar swewend en totaal verdwaas agter. Terwyl hy om die hoek terug na die Ingangsportaal toe beweeg, kyk hy op sy horlosie. Dit is vyf minute voor middernag en alhoewel hy nou weet *wat* die laaste Horcrux is, is hy nog niks nader daaraan om uit te vind *waar* dit is nie . . .

Geslagte studente kon die diadeem nie kry nie; dit laat hom dink dit is nie in Raweklou se Toring nie – maar as dit nie daar is nie, waar is dit dan? Watter wegsteekplek het Tom Riddle binne Hogwarts ontdek wat hy gedink het vir ewig geheim sal bly?

Verdiep in desperate bespiegeling kom Harry om 'n hoek, maar hy het skaars 'n paar tree in die nuwe gang af gevorder toe die venster aan sy linkerkant met 'n oorverdowende knal aan skerwe spat. Terwyl hy eenkant toe spring, vlieg 'n reusagtige liggaam by die venster in en tref die oorkantse muur. Iets groots en harigs beweeg tjankend van die nuwe aankomeling af weg en storm op Harry af.

"Hagrid!" brul Harry en probeer Tande die beerhond se attensies afweer terwyl die enorme bebaarde figuur sukkelend op die been kom. "Wat de –?"

"Harry, jy's hier! *Jy's hier!*"

Hagrid buk af, gee vlugtig vir Harry 'n drukkie wat sy ribbes amper breek, en hardloop dan terug na die gebreekte venster toe.

"Mooi so, Ghroppie!" bulder hy deur die gat in die venster. "Ek sien jou nou-nou, soet wees, hoor!"

Agter Hagrid, diep in die donker nag, sien Harry ontploffings van lig in die verte en hoor 'n vreemde skreeu wat soos 'n weeklaag klink. Hy kyk op sy horlosie: dit is middernag. Die geveg het begin.

"Demmit, Harry," hyg Hagrid, "dis nou dit, nè? Tyd om te baklei?"

"Hagrid, waar kom jy vandaan?"

"Het Jy-Weet-Wie van doer bo in ons grot af gehoor," sê Hagrid stroef. "Sy stem het tot daar gedra. 'Julle't tot middernag om Potter vir my te gee.' Toe weet ek jy moet hier wees, toe weet ek wat aangaan. Nee, *af*, Tande. So toe kom help ons, ek en Ghroppie en Tande. Het deur die grens by die woud gebars; Ghroppie het ons gedra, vir my en vir Tande. Het gesê hy moet my by die kasteel neersit, toe prop hy my by die venster in, die liewe ding. Nie presies wat ek bedoel het nie, maar – waar's Ron en Hermione?"

"Dit," sê Harry, "is 'n baie goeie vraag. Komaan."

Hulle hardloop in die gang af met Tande wat langs Hagrid galop.

Harry hoor beweging in al die gange om hulle: hardlopende voetstappe, geskreeu; deur die vensters sien hy nog ligflitse oor die donker terrein.

"Waa'n'toe gaan ons?" hyg Hagrid wat die vloerplanke laat dril terwyl hy kort op Harry se hakke volg.

"Ek weet nie presies nie," sê Harry en draai dan weer na willekeur af, "maar Ron en Hermione moet hier iewers wees."

Die veldslag se eerste gesneuweldes lê reeds in die gang voor hulle gestrooi: die twee klipdrake wat gewoonlik die ingang na die personeelkamer bewaak, is uitmekaar geskiet deur 'n paljas wat deur 'n gebreekte venster ingeseil het. Hulle oorblyfsels roer lamlendig op die grond en terwyl Harry oor een van hulle ontliggaamde koppe spring, kerm dit floutjies: "O, moenie jou aan my steur nie . . . Ek sal maar net hier lê en verkrummel . . ."

Die lelike klipgesig laat Harry skielik aan die marmerborsbeeld van Rowena Raweklou in Zenophilius se huis dink, en daardie gek hooftooisel – en dan aan die standbeeld in die Raweklootoring met die klipdiadeem op haar wit marmerkrulle. . .

En toe Harry aan die einde van die gang kom, onthou hy skielik van 'n derde klipbeeld: die een van 'n lelike ou heksemeester op wie se kop hy 'n pruik en 'n gehawende ou tiara gesit het. Die skok skiet deur Harry met die hitte van Vuurwhisky en hy struikel amper.

Hy weet uiteindelik waar die Horcrux vir hom wag . . .

Tom Riddle, wat niemand in sy vertroue geneem het nie en altyd alleen gewerk het, was dalk arrogant genoeg om te glo hy, en net hy, het Hogwarts Kasteel se diepste geheime deurgrond. Dumbledore en Flitwick, synde modelstudente, het natuurlik nooit 'n voet in daardie spesifieke plek gesit nie, maar hy, Harry, het van die gebaande weë afgedwaal toe hy hier op skool was – hier is uiteindelik 'n geheim wat hy en Voldemort deel, een waarvan Dumbledore nooit geweet het nie –

Hy word wakker geskud deur professor Sprout wat verbystorm, gevolg deur Neville en 'n halfdosyn ander: hulle het almal oorskutte op en dra goed wat soos groot potplante lyk.

"Mandragoras!" bulder Neville in die hardloop oor sy skouer vir Harry. "Gaan dit oor die mure gooi – hulle sal nie hiervan hou nie!"

Harry weet nou waarheen om te gaan: hy maak haastig spore, met Hagrid en Tande agterna. Hulle nael verby portret na portret en die geskilderde figure hardloop saam met hulle, towenaars en hekse in plooikrae en outydse kniebroeke, in wapenrusting en mantels, en bondel saam op mekaar se skilderdoeke en gee skreeuend nuus uit ander dele van die kasteel. Toe hulle aan die einde van die gang

kom, skud die hele kasteel en toe 'n reusagtige vaas met 'n geweldige slag van sy voetstuk af geblaas word, weet Harry die plek is in die greep van betowerings meer onheilspellend as die onderwysers en die Orde s'n.

"Dis oukei, Tande – dis oukei!" skree Hagrid, maar die groot beerhond het op die vlug geslaan toe porseleinsplinters soos skrapnel deur die lug vlieg. Hagrid sit die verskrikte hond agterna en los Harry alleen.

Hy beur vorentoe deur die trillende gange, sy towerstaf gereed, en die klein geskilderde ridder, Sir Cadogan, volg hom op sy drawwende, vet ponie en met kletterende wapenrusting een hele gang se lengte langs, van skildery na skildery, en moedig hom luidkeels aan.

"Windlawaaie en skarminkels, brakke en skobbejakke, dryf hulle uit, Harry Potter, weg met hulle!"

Harry vlieg om 'n hoek en kom af op Fred en 'n klein groepie studente, asook Lee Jordan en Hannah Abbott. Hulle staan by nóg 'n leë voetstuk van 'n standbeeld wat 'n geheime gang verberg het. Hulle towerstawwe is gereed en hulle luister by die versteekte opening.

"Vannag dans die poppe!" roep Fred uit toe die kasteel weer skud, en Harry hardloop verder, net so verheug as angsbevange. Hy nael by nog 'n verdere gang af, en dan is daar oral uile, en Mevrou Norris sis en probeer met haar pote na hulle klap, ongetwyfeld om hulle terug te kry na waar hulle hoort . . .

"Potter!"

Aberforth Dumbledore blokkeer die gang voor hom, sy towerstaf gelig en gereed.

"Daar's honderde kinders wat deur my kroeg foeter, Potter!"

"Ek weet, ons ontruim," sê Harry, "Voldemort –"

"– val aan, want hulle't jou nog nie uitgelewer nie, ja," sê Aberforth. "Ek's nie doof nie, die hele Hogsmeade het hom gehoor. En nie een van julle het daaraan gedink om 'n paar Slytherins as gyselaars te hou nie? Dis Doodseters se kinders wat julle nou net na veiligheid weggestuur het. Sou dit nie 'n bietjie slimmer gewees het om hulle hier te hou nie?"

"Dit sou Voldemort nie gekeer het nie," sê Harry, "en jou broer sou dit nooit gedoen het nie."

Aberforth steun en storm in die teenoorgestelde rigting weg.

*Jou broer sou dit nooit gedoen het nie* . . . Wel, dit is die waarheid, dink Harry terwyl hy weer verder hardloop. Dumbledore, wat Snape so lank verdedig het, sou studente nooit as afdreigmiddel gebruik het nie . . .

En dan gly hy om die laaste hoek en met 'n gil van verligting gemeng met woede sien hy hulle: Ron en Hermione, albei met hulle arms vol groot, gebuigde, vuil geel voorwerpe, Ron met 'n besem onder sy arm.

"Waar de *hel* was julle?" roep Harry uit.

"Kamer van Geheimenisse," sê Ron.

"Kamer van – *wat*?" sê Harry en kom wankelend voor hulle tot stilstand.

"Dit was Ron, alles Ron se idee!" sê Hermione uitasem. "Was dit nie absoluut briljant nie? Daar staan ons, ná jy weg is, en ek sê vir Ron, selfs al kry ons die ander een, hoe gaan ons daarvan ontslae raak? Ons het nog nie van die beker ontslae geraak nie! En toe dink hy daaraan! Die Basilisk!"

"Wat de –?"

"Iets wat ons kan gebruik om van die Horcruxe ontslae te raak," sê Ron eenvoudig.

Harry se oë gaan af na die goed wat Ron en Hermione in hulle arms vashou: groot, gebuigde tande wat hy nou besef uit die dooie Basilisk se skedel geruk is.

"Maar hoe het julle daar ingekom?" vra hy terwyl hy van die tande na Ron staar. "'n Mens moet Parseltaal praat!"

"Hy het!" fluister Hermione. "Wys vir hom, Ron!"

Ron maak 'n afgryslike, wurgende sisgeluid.

"Dis wat jy gedoen het om die hangertjie oop te maak," sê hy apologeties vir Harry. "Ek moes 'n paar keer probeer om dit reg te kry, maar," hy haal sy skouers beskeie op, "ons kon dit op die ou end doen."

"Hy was *ongelooflik*," sê Hermione. "Ongelooflik!"

"So . . ." Harry sukkel om by te hou. "So . . ."

"So nog 'n Horcrux is in sy maai," sê Ron en haal die verminkte oorblyfsels van Hoesenenproes se beker onder sy baadjie uit. "Hermione het dit met 'n tand gesteek. Gedog sy behoort te. Sy't nog nie die plesier gehad nie."

"Geniaal!" juig Harry.

"Dit was niks," sê Ron, al lyk hy ingenome met homself. "So wat's nuus aan jou kant?"

Terwyl hy dit sê, is daar 'n ontploffing bokant hulle en al drie kyk op: stof val uit die plafon en hulle hoor 'n veraf gil.

"Ek weet hoe die diadeem lyk, en ek weet waar dit is," sê Harry, wat nou vinnig praat. "Hy het dit weggesteek presies waar ek my ou Towerdrankieboek gehou het, waar almal al eeue lank goed wegsteek. Hy't gedink hy's die enigste een wat daai plek ontdek het. Komaan."

Terwyl die mure weer tril, lei hy die ander twee terug deur die versteekte ingang en by die trap af na die Vertrek van Vereistes. Dit is leeg, met die uitsondering van drie vrouens: Ginny, Tonks en 'n bejaarde heks met 'n motgevrete hoed op haar kop, wat Harry dadelik as Neville se ouma herken.

"A, Potter," sê sy opgewek asof sy vir hom gewag het. "Jy kan vir ons sê wat aangaan."

"Is almal oukei?" vra Ginny en Tonks gelyk.

"Sover ons weet," sê Harry. "Is daar nog mense in die gang op pad Swynenes toe?"

Hy weet die Vertrek sal nie kan transformeer terwyl daar iemand in is nie.

"Ek was die laaste een wat deurgekom het," sê mevrou Longbottom. "Ek het dit verseël, ek dink dis onwys om dit oop te los noudat Aberforth weg is by die kroeg. Het julle my kleinseun gesien?"

"Hy's besig om te veg," sê Harry.

"Vanselfsprekend," sê die ou dame trots. "Verskoon my, ek moet hom gaan bystaan."

Sy draf verbasend vinnig na die kliptrap toe.

Harry kyk na Tonks.

"Ek dog jy's veronderstel om saam met Teddy by jou ma se huis te wees?"

"Ek kon dit nie vat om nie te weet nie –" Tonks lyk beangs. "Sy sal na hom kyk – het julle vir Remus gesien?"

"Hy was van plan om 'n groep vegters buite na die terrein toe te lei –"

Sonder 'n verdere woord maak Tonks haar haastig uit die voete.

"Ginny," sê Harry. "Ek's jammer, maar jy sal ook moet uitgaan. Net vir 'n rukkie. Dan kan jy weer inkom."

Ginny lyk absoluut verheug om haar skuilplek te verlaat.

"En dan kan jy weer inkom!" herhaal hy terwyl sy agter Tonks aan by die trap ophardloop. *"Jy moet weer terug hiernatoe kom!"*

"Wag 'n bietjie!" sê Ron skerp. "Ons het van iemand vergeet!"

"Wie?" vra Hermione.

"Die huiselwe, hulle sal almal onder in die kombuis wees, dan nie?"

"Jy bedoel ons moet hulle laat baklei?" vra Harry.

"Nee," sê Ron ernstig. "Ek bedoel ons moet vir hulle sê om hier weg te kom. Ons wil nie nog Dobbys hê nie, of hoe? Ons kan hulle nie beveel om vir ons te sterf nie –"

Daar is 'n gekletter toe die Basilisktande uit Hermione se arms

val. Sy hardloop na Ron toe, gooi haar arms om sy nek en soen hom vol op die mond. Ron gooi die tande en besemstok wat hy vashou neer en reageer met soveel entoesiasme dat hy Hermione van haar voete af oplig.

"Moet julle nou?" vra Harry flouerig, en toe daar niks gebeur nie, behalwe dat Ron en Hermione mekaar nog stywer vashou en op een plek heen en weer wieg, verhef hy sy stem: "HEI! Hier's 'n oorlog aan die gang!"

Ron en Hermione tree effens terug, hulle arms steeds om mekaar.

"Ek weet, pel," sê Ron, wat lyk of hy so pas met 'n Moker teen die agterkop geslaan is, "so dis nou of nooit nie, nè?"

"Vergeet daarvan, wat van die Horcrux?" roep Harry uit. "Kan julle twee julle dalk net – dalk net inhou tot ons die diadeem gekry het?"

"Ja – reg – 'skuus –" sê Ron, en hy en Hermione begin die tande optel, al twee pienk in die gesig.

Toe hulle drie terug by die boonste gang ingaan, is dit duidelik dat die situasie in die kasteel ernstig versleg het gedurende die paar minute dat hulle in die Vertrek van Vereistes was. Die mure en plafon skud erger as ooit; die lug is vol stof en deur die naaste venster sien Harry groen en rooi ligstrale so naby aan die voet van die kasteel dat hy weet die Doodseters gaan binnekort by die plek inbars. Harry kyk af en sien Ghrop die reus verbydwaal: hy swaai iets rond wat lyk soos 'n klipdraakkop wat van die dak afgeruk is en brul van misnoeë.

"Kom ons hoop hy trap op 'n paar van hulle!" sê Ron terwyl nog gille van naby af weerklink.

"Solank dit nie van ons mense is nie!" sê 'n stem. Harry draai om en sien vir Ginny en Tonks, albei met hulle towerstawwe gereed by die naaste venster waar daar nou verskeie ruite weg is. Terwyl hy kyk, vuur Ginny 'n goed gemikte paljas af op 'n groep vegters onder.

"Mooi so, meisie!" brul 'n figuur wat deur die stof na hulle toe hardloop, en Harry sien weer vir Aberforth, wie se grys hare wapper terwyl hy 'n klein klompie studente verbylei. "Dit lyk of hulle deur die Noordelike Kantele breek. Hulle't hulle eie reuse saamgebring!"

"Het jy vir Remus gesien?" roep Tonks agter hom aan.

"Hy was in 'n tweegeveg met Dolohof," skree Aberforth, "daarna het ek hom nie weer gesien nie!"

"Tonks," sê Ginny. "Tonks, ek is seker hy's oukei –"

Maar Tonks het al klaar agter Aberforth aan in die stof in gehardloop.

Ginny draai hulpeloos na Harry, Ron en Hermione.

"Hulle sal oukei wees," sê Harry, al weet hy dit is leë woorde. "Ginny, ons is nou-nou terug, bly net uit die pad uit, bly net veilig – komaan!" sê hy vir Ron en Hermione, en hulle hardloop terug na die stuk van die muur waaragter die Vertrek van Vereistes wag om die volgende een wat inkom se bevele uit te voer.

*Ek soek die plek waar alles weggesteek word,* vra Harry die Vertrek in sy kop, en die deur verskyn toe hulle die derde keer verbyhardloop.

Die chaos van die geveg verdoof die oomblik dat hulle die drumpel oorsteek en die deur agter hulle toemaak: alles is stil. Hulle is in 'n plek so groot soos 'n katedraal; dit lyk soos 'n stad met toringhoë mure gebou van voorwerpe wat duisende studente in vervloë dae hier weggesteek het.

"En hy't nooit besef *enigiemand* kan inkom nie?" vra Ron in 'n stem wat in die stilte weerklink.

"Hy't gedink hy's die enigste een," sê Harry. "Ongelukkig vir hom moes ek op my dag ook goed hier wegsteek . . . Hierlangs," voeg hy by, "ek dink dis hier af . . ."

Hy loop verby die opgestopte trol en die Verdwynkabinet wat Draco Malfoy verlede jaar met sulke rampspoedige gevolge reggemaak het, huiwer dan, kyk op en af met die rye rommel; hy kan nie onthou waarheen om volgende te gaan nie . . .

*"Accio diadeem,"* roep Hermione desperaat uit, maar niks vlieg deur die lug na hulle toe nie. Dit lyk asof hierdie vertrek, soos die kluis in Gringotts, sy versteekte voorwerpe nie so maklik gaan oorhandig nie.

"Kom ons gaan uitmekaar," sê Harry vir die ander twee. "Soek 'n klipborsbeeld van 'n ou man wat 'n pruik en 'n tiara dra! Dit staan op 'n hangkas en dis definitief hier naby iewers . . ."

Hulle beweeg haastig in aangrensende paadjies op. Harry hoor die ander twee se voetstappe weerklink deur die toringhoë stapels gemors, bottels, hoedens, kratte, stoele, boeke, wapens, besemstokke, kolwe . . .

"Iewers hier naby," prewel Harry by homself. "Iewers . . . iewers . . ."

Hy gaan dieper en dieper by die doolhof in, op soek na voorwerpe wat hy van sy vorige besoek onthou. Sy asem is hard in sy ore en toe voel dit of sy siel sidder: daar is dit, reg voor hom, die ou hangkas met blase in die vernis, die kas waarin hy sy ou Towerdrankieboek weggesteek het, en bo-op dit, die kliptowenaar met pokmerke wat 'n stowwerige ou pruik ophet, en iets wat lyk soos 'n antieke, verkleurde tiara.

Hy het sy hand reeds uitgesteek, al is hy nog 'n entjie weg, toe 'n stem agter hom sê: "Wag, Potter."

Hy kom glyend tot stilstand en draai om. Crabbe en Goyle staan agter hom, skouer aan skouer, met hulle towerstawwe op Harry gerig. Deur die klein opening tussen hulle smalende gesigte sien hy vir Draco Malfoy.

"Dis my towerstaf wat jy daar het, Potter," sê Malfoy en wys daarna deur die gaping tussen Crabbe en Goyle.

"Nie meer nie," hyg Harry en vat die meidoringtowerstaf stywer vas. "Wengoed is hougoed, Malfoy. Wie s'n leen jy?"

"My ma s'n," sê Draco.

Harry lag, al is niks juis snaaks aan die situasie nie. Hy kan Ron en Hermione nie meer hoor nie. Hulle moet buite hoorafstand beweeg het op soek na die diadeem.

"So hoekom is julle drie nie by Voldemort nie?" vra Harry.

"Ons gaan 'n beloning kry," sê Crabbe. Sy stem is verbasend sag vir so 'n enorme persoon; Harry het hom amper nooit vantevore hoor praat nie. Crabbe glimlag soos 'n seuntjie wat 'n groot sak lekkers belowe is. "Ons het hier rondgehang, Potter. Besluit om nie te waai nie. Besluit om jou na hom toe te vat."

"Goeie plan," sê Harry kastig bewonderend. Hy kan dit nie glo nie: hy is so naby, en nou dwarsboom Malfoy, Crabbe en Goyle hom. Hy begin stadig retireer na die plek waar die Horcrux skeef op die borsbeeld sit. As hy sy hande net daarop kan kry voor die geveg losbars . . .

"So hoe't julle hier ingekom?" vra hy om hulle aandag te probeer aflei.

"Ek het laas jaar omtrent heeltyd in die Vertrek van Versteekte Goed gebly," sê Malfoy, en sy stem is swakker as gewoonlik. "Ek weet hoe om in te kom."

"Ons het buite in die gang weggekruip," sê Goyle grommend. "Ons kan nou Ontgôg'lingspreuke doen! En toe," sy gesig vertrek in 'n idiotiese grynslag, "slaan jy daar reg voor ons uit en sê jy soek 'n dia-ding! Wat's 'n dia-ding?"

"Harry?" Ron se stem eggo skielik, van die ander kant van die muur regs van Harry af. "Praat jy met iemand?"

Met 'n sweepslagbeweging rig Crabbe sy towerstaf op die vyftig voet hoë berg van ou meubels, stukkende trommels, ou boeke en klede en onidentifiseerbare rommel en skree: "*Descendo!*"

Die muur begin wankel en stort dan ineen op die paadjie langsaan waar Ron staan.

"Ron!" bulder Harry terwyl Hermione iewers uit die oog gil, en

Harry hoor hoe stort ontelbare voorwerpe neer op die vloer aan die ander kant van die wankelende muur: hy wys met sy towerstaf daarna, skree: "*Finite!*" en dit kom tot bedaring.

"Nee!"" skree Malfoy en gryp Crabbe se arm toe hy gereed maak om sy towerspreuk te herhaal. "As jy die vertrek verwoes, begrawe jy dalk daardie diadeem-ding!"

"Wat maak dit saak?" sê Crabbe en ruk los. "Die Donker Heer wil vir Potter hê, wie traak oor 'n dia-ding?"

"Potter het dit hier kom soek," sê Malfoy wat sy ongeduld met sy onnosel makkers beswaarlik kan wegsteek, "so dit moet beteken –"

"'Moet beteken'?" Crabbe draai met onverbloemde heftigheid na Malfoy. "Wie gee om wat jy dink? Ek vat nie meer bevele van jou nie, Draco. Dis klaarpraat met jou en jou pa."

"Harry?" roep Ron weer van die ander kant van die rommelmuur. "Wat gaan aan?"

"Harry?" koggel Crabbe. "Wat gaan aan – *nee*, Potter! *Crucio!*"

Harry het na die tiara uitgereik; Crabbe se vloek mis hom, maar tref die klipborsbeeld wat in die lug op vlieg; die diadeem sweef boontoe en val dan en verdwyn tussen die massa voorwerpe waarop die borsbeeld gerus het.

"STOP!" skree Malfoy vir Crabbe en sy stem eggo deur die enorme vertrek. "Die Donker Heer wil hom lewend hê –"

"So? Ek maak hom mos nie dood nie?" sê Crabbe en ruk los uit Malfoy se greep, "maar as ek kan, sal ek, want die Donker Heer wil hom tog in elk geval dood hê, so wat's die versk–?"

'n Straal vuurrooi lig skiet rakelings verby Harry: Hermione het om die hoek agter hom gehardloop en 'n Bedwelmspreuk op Crabbe se kop afgestuur. Dit is net mis omdat Malfoy hom betyds uit die pad pluk.

"Dis daai Modderbloed! *Avada Kedavra!*"

Harry sien hoe Hermione wegduik en sy woede dat Crabbe gemik het om dood te maak, wis alle ander dinge uit sy kop. Hy vuur 'n Bedwelmspreuk af op Crabbe, wat uit die pad spring en Malfoy se towerstaf uit sy hand stamp; dit rol weg onder 'n berg gebreekte meubels en bokse in.

"Moenie hom doodmaak nie! MOENIE HOM DOODMAAK NIE!" skree Malfoy vir Crabbe en Goyle wat albei na Harry mik. Hulle huiwer vir 'n breukdeel van 'n sekonde en dit is al wat Harry nodig het.

"*Expelliarmus!*"

Goyle se towerstaf vlieg uit sy hand en verdwyn in die hoop voorwerpe langs hom; Goyle spring verspot op een plek rond om

dit te probeer terugkry; Malfoy koes vir Hermione se tweede Bedwelmspreuk en Ron, wat skielik aan die einde van die paadjie verskyn, vuur 'n Vasbindvloek af op Crabbe, wat hom naelskraap mis.

Crabbe swaai om en skree weer: "*Avada Kedavra!*" Ron duik weg om die groen ligstraal te ontwyk. Malfoy kruip verskrik agter 'n driebeenhangkas weg terwyl Hermione op hom afstorm en Goyle in die hardloop met 'n Bedwelmspreuk tref.

"Dis hier iewers!" skree Harry vir haar en beduie na die hoop rommel waarin die tiara geval het. "Soek daarna terwyl ek Ron gaan hel–"

"HARRY!" skree sy.

'n Brullende, golwende geluid agter hom gee hom 'n oomblik se waarskuwing. Hy draai om en sien hoe sowel Ron as Crabbe op hulle vinnigste met die paadjie langs op hulle afstorm.

"Smaak jy dit warm, gespuis?" brul Crabbe in die hardloop.

Maar dit lyk of hy nie beheer het oor wat hy gedoen het nie. Abnormale groot vlamme agtervolg hulle en lek teen die kante van die rommelmure wat by hulle aanraking tot roet verkrummel.

"*Aguamenti!*" skree Harry, maar die straal water wat voor by sy towerstaf uitkom, verdamp in die lug.

"HARDLOOP!"

Malfoy gryp die Bedwelmde Goyle en sleep hom saam; Crabbe lyk nou doodsbang en hardloop onder hulle almal uit; Harry, Ron en Hermione laat spaander agter hom aan, en die vuur agtervolg hulle. Dit is nie 'n normale vuur nie; Crabbe het 'n vloek gebruik wat Harry nie ken nie. Hulle kom om 'n hoek en die vlamme jaag hulle asof dit lewend is en gevoelens het en daarop uit is om hulle dood te maak. Nou muteer die vuur en vorm 'n reusetrop vlammende monsters: gloeiende slange, drogbeelde en drake verrys en val en verrys weer, en die eeue se puin wat hulle verslind, word met hulle pote hoog in die lug opgegooi en dan in hulle getande bekke deur die vlammesee verteer.

Malfoy, Crabbe en Goyle het verdwyn: Harry, Ron en Hermione steek in hulle spore vas; die vuurmonsters omsingel hulle en kom al nader en nader, met kloue en horings en sterte wat slaan, en die hitte is 'n soliede muur om hulle.

"Wat kan ons doen?" skree Hermione bo-oor die vuur se oorverdowende gebrul. "Wat kan ons doen?"

"Hier!"

Harry gryp twee swaar besemstokke uit die naaste hoop rommel en gooi een vir Ron, wat Hermione agter hom daarop trek. Harry swaai sy been oor die tweede besem en met harde skoppe teen die

vloer styg hulle in die lug op en ontwyk net-net 'n vlammende roofvoël wat met sy bek na hulle hap. Die rook en hitte word oorweldigend: onder hulle verteer die vloekvuur geslagte desperate studente onder verdenking se smokkelware, die skuldige resultate van 'n duisend verbanne eksperimente, die geheime van tallose siele wat in hierdie vertrek toevlug kom soek het. Harry sien nêrens 'n spoor van Malfoy, Crabbe of Goyle nie: hy vlieg so laag as wat hy dit durf waag oor die plunderende vlammemonsters om hulle te probeer vind, maar daar is niks behalwe vuur nie: wat 'n aaklige manier om dood te gaan . . . Hy wou dit nooit so gehad het nie . . .

"Harry, ons moet hier uit, ons moet hier uitkom!" bulder Ron, al is dit onmoontlik om deur die swart rook te sien waar die deur is.

En dan hoor Harry 'n yl, jammerlike, menslike kreet te midde van die gruwelike geraas, die dreuning van verterende vlamme.

"Dis – te – gevaarlik –!" gil Ron, maar Harry draai in die lug om. Sy bril beskerm sy oë effens teen die rook, hulle fynkam die vuurstorm onder, soek 'n teken van lewe, 'n ledemaat of 'n gesig wat nog nie verkool is nie . . .

En dan sien hy hulle: Malfoy met sy arms om die bewustelose Goyle, albei op 'n wankelende toring van verkoolde lessenaars, en Harry duik af. Malfoy sien hom kom en lig een arm, maar selfs toe Harry dit gryp, weet hy onmiddellik dit sal nie help nie: Goyle is te swaar en Malfoy se hand is so natgesweet dat dit dadelik uit Harry s'n gly –

"AS ONS OOR HULLE DOODGAAN, MAAK EK JOU VREK, HARRY!" brul Ron se stem en terwyl 'n groot, vlammende drogmonster op hulle toesak, trek hy en Hermione Goyle tot op hulle besem en styg weer rollende en tollende die lug in terwyl Malfoy steierend agter Harry opklim.

"Die deur, mik vir die deur, die deur!" skree Malfoy in Harry se oor; Harry versnel en volg Ron, Hermione en Goyle deur die swart rookwolk, skaars in staat om asem te haal. En oral om hulle word die laaste paar voorwerpe wat nog nie deur die verterende vlamme verorber is nie in die lug op geslinger soos die vuurvloek se monsters hulle uitgelate hoog opgooi: bekers en skilde, 'n skitterende halssnoer en 'n ou, verkleurde tiara –

*"Wat doen jy, wat doen jy? Die deur is daai kant toe!"* skreeu Malfoy, maar Harry maak 'n haarnaalddraai en duik af. Dit is asof die diadeem in vertraagde tempo val, draai en glinster terwyl dit aftuimel na 'n slang se gapende bek, en dan kry hy dit beet, vang dit om sy gewrig –

Harry swenk weer toe die slang na hom mik, dan skiet hy boon-

toe en reguit na die plek waar hy bid die deur oopstaan: Ron, Hermione en Goyle het verdwyn, Malfoy klou so styf aan Harry vas dat dit seermaak. Dan, deur die rook, sien Harry 'n reghoekige strook teen die muur en stuur die besem soontoe, en oomblikke later vul skoon lug sy longe en hulle vlieg in die gangmuur onder hulle vas.

Malfoy val van die besem af en lê plat op sy gesig, hygend, hoesend en brakend. Harry rol om en sit regop: die deur na die Vertrek van Vereistes het verdwyn en Ron en Hermione sit uitasem op die vloer langs Goyle, wat steeds bewusteloos is.

"C – Crabbe," sê Malfoy stikkend sodra hy weer kan praat. "C – Crabbe . . ."

"Hy's dood," sê Ron bars.

Daar is 'n stilte, afgesien van 'n gehyg en gehoes. Dan skud 'n paar hewige ontploffings die kasteel en 'n groot kavalkade deurskynende figure galop verby op perde; hulle koppe skree bloeddorstig onder hulle arms. Harry steier op die been toe die Koplose Kavallerie verby is en kyk rond: die geveg duur nog oral om hom voort. Hy hoor meer krete as die verdwynende spoke s'n. Paniek ontbrand in hom.

"Waar's Ginny?" vra hy skerp. "Sy was hier. Sy was veronderstel om weer na die Vertrek van Vereistes terug te gaan."

"Demmit, dink jy dit sal ná daardie brand nog werk?" vra Ron, maar hy staan ook op, vryf sy borskas en kyk links en regs. "Sal ons uitmekaar gaan en soek –?"

"Nee," sê Hermione, wat ook opstaan. Malfoy en Goyle lê in hopelose hopies op die gang se vloer; nie een van hulle het 'n towerstaf nie. "Kom ons bly bymekaar. Ek stel voor ons gaan – Harry, wat's daai aan jou arm?"

"Wat? O ja –"

Hy haal die diadeem van sy gewrig af en hou dit op. Dit is nog warm en swart van roet, maar toe hy dit van naby bekyk, kan hy die woordjies wat daarop geëts is, net-net uitmaak: *Onuitputlike wysheid is 'n onuitputlike skat.*

Iets bloederigs, donker en teeragtig, lek uit die diadem. Skielik voel Harry die ding geweldig vibreer, dan breek dit in sy hande oop en terwyl dit gebeur, verbeel hy hom hy hoor 'n vae, veraf gil van pyn wat nie van die terrein buite of die kasteel af kom nie, maar uit die ding wat nou net in sy vingers versplinter het.

"Dit moet 'n Vyandvuur gewees het!" prewel Hermione, haar oë vasgenael op die gebreekte stukkies.

"Ekskuus?"

"'n Vyandvuur – 'n vuurvloek – dis een van die goed wat

Horcruxe vernietig, maar ek sou nooit, ooit gewaag het om dit te gebruik nie, dis te gevaarlik. Hoe't Crabbe geweet hoe om –?"

"Hy moes dit by die Carrows geleer het," sê Harry grimmig.

"Dis jammer hy't nie gekonsentreer toe hulle gesê het hoe om dit te stop nie," sê Ron, wie se hare net soos Hermione s'n geskroei is en wat 'n swart gesig het. "As hy ons almal nie probeer afmaai het nie, sou ek nogal jammer gewees het hy's dood."

"Maar besef julle nie?" fluister Hermione. "Dit beteken as ons net by die slang kan uitkom –"

Maar sy sluk haar woorde toe uitroepe en die onmiskenbare geluide van tweegevegte die gang vul. Harry kyk om en dit voel of sy hart gaan staan: Doodseters het Hogwarts binnegedring. Fred en Percy retireer na Harry-hulle toe terwyl albei besig is om teen gemaskerde mans met mantelkappe op te veg.

Harry, Ron en Hermione hardloop vorentoe om te help: ligstrale flits in alle rigtings en die man wat teen Percy baklei, blaas vinnig die aftog: dan glip sy kap af en hulle sien 'n hoë voorkop en gestreepte hare –

"Hallo, Minister!" brul Percy en stuur 'n netjiese paljas reguit op Thicknesse af. Die man laat val sy towerstaf en gryp na die voorkant van sy kleed, skynbaar in geweldige ongemak. "Het ek dit al genoem dat ek bedank?"

"Jy maak grappies, Perce!" roep Fred uit terwyl die Doodseter teen wie hy veg onder die gewig van drie afsonderlike Bedwelmspreuke inmekaar sak. Thicknesse het op die grond neergeval met klein pennetjies wat oral op hom uitkom; dit lyk of hy besig is om in 'n soort seekastaiing te verander. Fred kyk verheug na Percy.

"Jy maak *sowaar* grappies, Perce . . . Ek dink nie ek het jou hoor grappies maak sedert jy –"

Die lug ontplof. Hulle was saam gegroepeer: Harry, Ron, Hermione, Fred en Percy, die twee Doodseters aan hulle voete, een Bedwelm, die ander een ge-Transfigureer, en in daardie fraksie van 'n sekonde, terwyl dit voel of die gevaar tydelik in bedwang is, word die wêreld uitmekaar geruk. Harry voel hoe hy deur die lug vlieg en al wat hy kan doen, is om so styf moontlik vas te hou aan daardie dun stukkie hout wat sy enigste wapen is en sy kop met sy arms te beskerm: hy hoor sy makkers se krete sonder om te weet wat met hulle gebeur het –

En dan verander die wêreld in pyn en halfdonkerte: hy is halfpad begrawe onder die puin van 'n gang wat swaar getref is: koue lug sê vir hom die kant van die kasteel is weggeblaas en iets warms en taais op sy wang sê vir hom hy bloei erg. Dan hoor hy 'n aaklige

gil wat aan sy ingewande ruk, wat spreek van 'n ondraaglike pyn wat nóg vlamme nóg vloeke kan veroorsaak, en hy staan steierend op, banger as wat hy nog die hele dag was, miskien banger as wat hy nog ooit in sy lewe was . . .

En Hermione kom sukkelend orent in die puinhoop en drie rooikopmans is bymekaar op die grond waar die muur uitmekaar geruk is. Harry gryp Hermione se hand terwyl hulle oor klippe en hout nader steier en strompel.

"Nee – nee – nee!" skree iemand. "Nee! Fred! Nee!"

En Percy skud sy broer, en Ron kniel langs hulle, en Fred se oë staar onsiende, die skynsel van sy laaste lag nog steeds op sy gesig geëts.

CHAPTER THIRTY-TWO



# *THE ELDER WAND*

The world had ended, so why had the battle not ceased, the castle fallen silent in horror, and every combatant laid down their arms? Harry's mind was in free fall, spinning out of control, unable to grasp the impossibility, because Fred Weasley could not be dead, the evidence of all his senses must be lying —

And then a body fell past the hole blown into the side of the school, and curses flew in at them from the darkness, hitting the wall behind their heads.

"Get down!" Harry shouted, as more curses flew through the night: He and Ron had both grabbed Hermione and pulled her to the floor, but Percy lay across Fred's body, shielding it from further harm, and when Harry shouted, "Percy, come on, we've got to move!" he shook

his head.

"Percy!" Harry saw tear tracks streaking the grime coating Ron's face as he seized his elder brother's shoulders and pulled, but Percy would not budge. "Percy, you can't do anything for him! We're going to —"

Hermione screamed, and Harry, turning, did not need to ask why. A monstrous spider the size of a small car was trying to climb through the huge hole in the wall: One of Aragog's descendants had joined the fight.

Ron and Harry shouted together; their spells collided and the monster was blown backward, its legs jerking horribly, and vanished into the darkness.

"It brought friends!" Harry called to the others, glancing over the edge of the castle through the hole in the wall the curses had blasted: More giant spiders were climbing the side of the building, liberated from the Forbidden Forest, into which the Death Eaters must have penetrated. Harry fired Stunning Spells down upon them, knocking the lead monster into its fellows, so that they rolled back down the building and out of sight. Then more curses came soaring over Harry's head, so close he felt the force of them blow his hair.

"Let's move, NOW!"

Pushing Hermione ahead of him with Ron, Harry stooped to seize Fred's body under the armpits. Percy, realizing what Harry was trying to do, stopped clinging to the body and helped; together, crouching low to avoid the curses flying at them from the grounds, they hauled Fred out of the way.

"Here," said Harry, and they placed him in a niche where a suit of

armor had stood earlier. He could not bear to look at Fred a second longer than he had to, and after making sure that the body was well hidden, he took off after Ron and Hermione. Malfoy and Goyle had vanished, but at the end of the corridor, which was now full of dust and falling masonry, glass long gone from the windows, he saw many people running backward and forward, whether friends or foes he could not tell. Rounding the corner, Percy let out a bull-like roar: "ROOKWOOD!" and sprinted off in the direction of a tall man, who was pursuing a couple of students.

"Harry, in here!" Hermione screamed.

She had pulled Ron behind a tapestry: They seemed to be wrestling together, and for one mad second Harry thought that they were embracing again; then he saw that Hermione was trying to restrain Ron, to stop him running after Percy.

"Listen to me — *LISTEN, RON!*"

"I wanna help — I wanna kill Death Eaters —"

His face was contorted, smeared with dust and smoke, and he was shaking with rage and grief.

"Ron, we're the only ones who can end it! Please — Ron — we need the snake, we've got to kill the snake!" said Hermione.

But Harry knew how Ron felt: Pursuing another Horcrux could not bring the satisfaction of revenge; he too wanted to fight, to punish them, the people who had killed Fred, and he wanted to find the other Weasleys, and above all make sure, make quite sure, that Ginny was not — but he could not permit that idea to form in his mind —

"We *will* fight!" Hermione said. "We'll have to, to reach the snake! But let's not lose sight now of what we're supposed to be d-doing!

We're the only ones who can end it!"

She was crying too, and she wiped her face on her torn and singed sleeve as she spoke, but she took great heaving breaths to calm herself as, still keeping a tight hold on Ron, she turned to Harry.

"You need to find out where Voldemort is, because he'll have the snake with him, won't he? Do it, Harry — look inside him!"

Why was it so easy? Because his scar had been burning for hours, yearning to show him Voldemort's thoughts? He closed his eyes on her command, and at once, the screams and the bangs and all the discordant sounds of the battle were drowned until they became distant, as though he stood far, far away from them. . . .

He was standing in the middle of a desolate but strangely familiar room, with peeling paper on the walls and all the windows boarded except for one. The sounds of the assault on the castle were muffled and distant. The single unblocked window revealed distant bursts of light where the castle stood, but inside the room it was dark except for a solitary oil lamp.

He was rolling his wand between his fingers, watching it, his thoughts on the room in the castle, the secret room only he had ever found, the room, like the Chamber, that you had to be clever and cunning and inquisitive to discover. . . . He was confident that the boy would not find the diadem . . . although Dumbledore's puppet had come much farther than he had ever expected . . . too far. . . .

"My Lord," said a voice, desperate and cracked. He turned: There was Lucius Malfoy sitting in the darkest corner, ragged and still bearing the marks of the punishment he had received after the boy's last escape. One of his eyes remained closed and puffy. "My Lord . . .

please . . . my son . . .”

“If your son is dead, Lucius, it is not my fault. He did not come and join me, like the rest of the Slytherins. Perhaps he has decided to befriend Harry Potter?”

“No — never,” whispered Malfoy.

“You must hope not.”

“Aren’t — aren’t you afraid, my Lord, that Potter might die at another hand but yours?” asked Malfoy, his voice shaking. “Wouldn’t it be . . . forgive me . . . more prudent to call off this battle, enter the castle, and seek him y-yourself?”

“Do not pretend, Lucius. You wish the battle to cease so that you can discover what has happened to your son. And I do not need to seek Potter. Before the night is out, Potter will have come to find me.”

Voldemort dropped his gaze once more to the wand in his fingers. It troubled him . . . and those things that troubled Lord Voldemort needed to be rearranged. . . .

“Go and fetch Snape.”

“Snape, m-my Lord?”

“Snape. Now. I need him. There is a — service — I require from him. Go.”

Frightened, stumbling a little through the gloom, Lucius left the room. Voldemort continued to stand there, twirling the wand between his fingers, staring at it.

“It is the only way, Nagini,” he whispered, and he looked around, and there was the great thick snake, now suspended in midair, twisting gracefully within the enchanted, protected space he had

made for her, a starry, transparent sphere somewhere between glittering cage and tank.

With a gasp, Harry pulled back and opened his eyes; at the same moment his ears were assaulted with the screeches and cries, the smashes and bangs of battle.

"He's in the Shrieking Shack. The snake's with him, it's got some sort of magical protection around it. He's just sent Lucius Malfoy to find Snape."

"Voldemort's sitting in the Shrieking Shack?" said Hermione, outraged. "He's not — he's not even *fighting*?"

"He doesn't think he needs to fight," said Harry. "He thinks I'm going to go to him."

"But why?"

"He knows I'm after Horcruxes — he's keeping Nagini close beside him — obviously I'm going to have to go to him to get near the thing —"

"Right," said Ron, squaring his shoulders. "So you can't go, that's what he wants, what he's expecting. You stay here and look after Hermione, and I'll go and get it —"

Harry cut across Ron.

"You two stay here, I'll go under the Cloak and I'll be back as soon as I —"

"No," said Hermione, "it makes much more sense if I take the Cloak and —"

"Don't even think about it," Ron snarled at her.

Before Hermione could get farther than "Ron, I'm just as capable —" the tapestry at the top of the staircase on which they stood was

ripped open.

"POTTER!"

Two masked Death Eaters stood there, but even before their wands were fully raised, Hermione shouted, *"Glisseo!"*

The stairs beneath their feet flattened into a chute and she, Harry, and Ron hurtled down it, unable to control their speed but so fast that the Death Eaters' Stunning Spells flew far over their heads. They shot through the concealing tapestry at the bottom and spun onto the floor, hitting the opposite wall.

*"Duro!"* cried Hermione, pointing her wand at the tapestry, and there were two loud, sickening crunches as the tapestry turned to stone and the Death Eaters pursuing them crumpled against it.

"Get back!" shouted Ron, and he, Harry, and Hermione flattened themselves against a door as a herd of galloping desks thundered past, shepherded by a sprinting Professor McGonagall. She appeared not to notice them: Her hair had come down and there was a gash on her cheek. As she turned the corner, they heard her scream, "CHARGE!"

"Harry, you get the Cloak on," said Hermione. "Never mind us —"

But he threw it over all three of them; large though they were, he doubted anyone would see their disembodied feet through the dust that clogged the air, the falling stone, the shimmer of spells.

They ran down the next staircase and found themselves in a corridor full of duelers. The portraits on either side of the fighters were crammed with figures screaming advice and encouragement, while Death Eaters, both masked and unmasked, dueled students and teachers. Dean had won himself a wand, for he was face-to-face with

Dolohov, Parvati with Travers. Harry, Ron, and Hermione raised their wands at once, ready to strike, but the duelers were weaving and darting around so much that there was a strong likelihood of hurting one of their own side if they cast curses. Even as they stood braced, looking for the opportunity to act, there came a great *"Wheeeeeeeeeeee!"* and, looking up, Harry saw Peeves zooming over them, dropping Snargaluff pods down onto the Death Eaters, whose heads were suddenly engulfed in wriggling green tubers like fat worms.

"Argh!"

A fistful of tubers had hit the Cloak over Ron's head; the slimy green roots were suspended improbably in midair as Ron tried to shake them loose.

"Someone's invisible there!" shouted a masked Death Eater, pointing.

Dean made the most of the Death Eater's momentary distraction, knocking him out with a Stunning Spell; Dolohov attempted to retaliate and Parvati shot a Body-Bind Curse at him.

"LET'S GO!" Harry yelled, and he, Ron, and Hermione gathered the Cloak tightly around themselves and pelted, heads down, through the midst of the fighters, slipping a little in pools of Snargaluff juice, toward the top of the marble staircase into the entrance hall.

"I'm Draco Malfoy, I'm Draco, I'm on your side!"

Draco was on the upper landing, pleading with another masked Death Eater. Harry Stunned the Death Eater as they passed: Malfoy looked around, beaming, for his savior, and Ron punched him from under the Cloak. Malfoy fell backward on top of the Death Eater, his

robes.

"No, I don't think so," said Dumbledore's portrait. "He will know what to do with it. And Severus, be very careful, they may not take kindly to your appearance after George Weasley's mishap —"

Snape turned at the door.

"Don't worry, Dumbledore," he said coolly. "I have a plan. . . ."

And Snape left the room. Harry rose up out of the Pensieve, and moments later he lay on the carpeted floor in exactly the same room: Snape might just have closed the door.

— HOOFSTUK DRIE-EN-DERTIG —

# Die Prins se Verhaal

Harry bly langs Snape kniel en staar maar net af na hom totdat daar skielik 'n hoë, helder stem so naby hulle praat dat Harry opspring, die flessie styf in sy hande vasgeklem; hy dink Voldemort het weer by die vertrek ingekom.

Voldemort se stem weergalm van die mure en vloer af, en Harry besef hy praat met Hogwarts en met die hele omliggende gebied, en dat al Hogsmeade se inwoners en almal wat steeds in die kasteel veg hom so duidelik sal hoor asof hy by hulle staan met sy asem agter in hulle nekke, 'n doodslag ver.

"Julle het dapper geveg," sê die hoë, koue stem. "Die Heer Voldemort weet hoe om dapperheid na waarde te skat.

"Nogtans het julle swaar verliese gely. As julle aanhou om julle teen my te verset, gaan julle almal sterf, een vir een. Ek wil nie hê dit moet gebeur nie. Elke druppel towerbloed wat verspil word, is 'n verlies en 'n vermorsing.

"Die Heer Voldemort is genadig. Ek beveel my magte om onmiddellik terug te trek.

"Julle het een uur tyd. Verwyder julle dooies op 'n waardige wyse. Behandel julle beseerdes.

"Ek praat nou direk met jou, Harry Potter. Jy het toegelaat dat jou vriende vir jou sterf eerder as om my self te konfronteer. Ek sal 'n uur lank in die Verbode Woud wag. As jy aan die einde van die uur nog nie na my toe gekom het en jou oorgegee het nie, sal die geveg hervat word. Hierdie keer sal ek self tot die stryd toetree, Harry Potter, en ek sal jou vind, en ek sal elke enkele man, vrou en kind straf wat jou vir my probeer wegsteek het. Een uur."

Sowel Ron as Hermione skud hulle koppe koorsagtig terwyl hulle na Harry kyk.

"Moenie na hom luister nie," sê Ron.

"Dit sal oukei wees," sê Hermione wild. "Kom – kom ons gaan

terug kasteel toe, as hy in die Woud is, sal ons 'n nuwe plan moet uitdink –"

Sy kyk vlugtig na Snape se liggaam en haas haar dan terug na die tonnelingang. Ron volg haar. Harry tel die Onsigbaarheidsmantel op en kyk af na Snape. Hy weet nie wat om te voel nie, behalwe skok oor die manier waarop Snape vermoor is, en die rede hoekom dit gedoen is . . .

Hulle kruip terug deur die tonnel; nie een van hulle praat nie, en Harry wonder of Ron en Hermione ook soos hy Voldemort se stem nog in hulle koppe hoor weerklink.

*Jy het toegelaat dat jou vriende vir jou sterf eerder as om my self te konfronteer. Ek sal 'n uur lank in die Verbode Woud wag . . . Een uur.*

Klein bondeltjies lê soos rommel op die grasperk voor die kasteel. Dit is seker net 'n uur of so voor dagbreek, maar dit is nogtans pikdonker. Hulle drie nael na die kliptrap toe. 'n Enkele houtklomp, so groot soos 'n klein bootjie, lê verlate voor hulle. Daar is geen ander teken van Ghrop of sy aanvaller nie.

Die kasteel is onnatuurlik stil. Daar is nou geen ligflitse nie, geen knalle of geskree nie. Die verlate Ingangsportaal se plaveiklippe is vol bloedvlekke. Smaragde lê oral oor die vloer versprei, saam met stukkies marmer en houtsplinters. 'n Gedeelte van die trapreling is weggeskiet.

"Waar is almal?" fluister Hermione.

Ron loop eerste by die Groot Saal in. Harry steek op die drumpel vas.

Die huistafels is weg en die vertrek is stampvol. Die oorlewendes staan in groepies met hulle arms om mekaar se nekke. Die beseerdes word op die platform deur madame Pomfrey en 'n groep helpers verpleeg. Firenze is een van die beseerdes; daar stroom bloed uit sy sy en hy lê rukkend, nie in staat om te staan nie.

Die dooies lê in 'n ry in die middel van die Saal. Harry kan nie Fred se liggaam sien nie, want sy familie is om hom. George kniel by sy kop; mevrou Weasley lê oor Fred se borskas en haar lyf skud, meneer Weasley streel sy hare terwyl trane by sy wange afloop.

Sonder 'n woord aan Harry stap Ron en Hermione weg. Harry sien Hermione na Ginny toe loop, wie se gesig opgeswel en traanbevlek is, en omhels haar. Ron sluit aan by Bill, Fleur en Percy, wat 'n arm om Ron se skouers sit. Terwyl Ginny en Hermione nader aan die res van die familie beweeg, kan Harry duidelik sien watter liggame lê langs Fred: Remus en Tonks, bleek en stil en vreedsaam, skynbaar aan die slaap onder die donker, betowerde plafon.

Dit is asof die Groot Saal wegvlieg, kleiner word, krimp terwyl

Harry van die drumpel af terugsteier. Hy kan nie asem kry nie. Hy kan dit nie verdra om na enige van die ander liggame te kyk om te sien wie anders vir hom gesterf het nie. Hy kan nie by die Weasleys aansluit nie, kan hulle nie in die oë kyk nie, want as hy hom in die eerste instansie oorgegee het, sou Fred dalk nog gelewe het . . .

Hy draai om en hardloop by die marmertrap op. Lupin, Tonks . . . Hy hunker daarna om nie te voel nie . . . Hy wens hy kan sy hart uitruk, sy binnegoed, alles wat binne-in hom skreeu . . .

Die kasteel is heeltemal leeg; dit lyk of selfs die spoke by die massaroubeklag in die Groot Saal aangesluit het. Harry klem die kristalfles met Snape se laaste gedagtes vas en hardloop sonder om te stop; hy verslap sy pas eers toe hy by die klipdraakkop kom wat die skoolhoof se kantoor bewaak.

"Wagwoord?"

"Dumbledore!" sê Harry sonder om te dink, want hy smag daarna om hom te sien, en tot sy verbasing gly die draakkop eenkant toe en onthul die wenteltrap daaragter.

Maar toe Harry by die sirkelvormige kantoor instorm, lyk dit anders. Die portrette wat oral teen die mure gehang het, is leeg. Nie 'n enkele skoolhoof het oorgebly wat hom kan sien nie; hulle het hulle almal blykbaar uit die voete gemaak en met die portrette wat regdeur die kasteel hang langs gestorm om te kan sien wat aangaan.

Harry kyk wanhopig na Dumbledore se verlate raam wat direk bokant die skoolhoof se stoel hang en draai dan sy rug daarop. Die Peinssif van klip lê in die kabinet waar dit altyd was; Harry sit dit op die lessenaar neer en giet Snape se herinneringe uit in die breë kom met sy runetekens om die rand. Dit gaan 'n salige verligting wees om na iemand anders se kop te ontsnap . . . niks wat selfs Snape vir hom nagelaat het, kan erger as sy eie gedagtes wees nie. Die herinneringe warrel, silwerwit en vreemd, en sonder huiwering, met 'n gevoel van roekelose oorgawe, asof dit die marteling van sy verdriet sal verlig, duik Harry in.

Hy val kop eerste in sonlig en sy voete voel warm grond. Toe hy regop kom, sien Harry hy is by 'n bykans verlate speelgrond. 'n Enkele reuseskoorsteen domineer die stad se silhoeët in die verte. Twee meisies swaai heen en weer en 'n maer seun hou hulle van agter 'n klomp bosse dop. Sy swart hare is te lank en sy klere pas so sleg by mekaar dat dit opsetlik lyk: jeans wat te kort is, 'n verslonste, oorgroot jas wat aan 'n volwasse man kon behoort het en 'n vreemde hemp wat amper soos 'n oorbloes lyk.

Harry beweeg nader aan die seun. Snape lyk niks meer as nege of tien jaar oud nie; hy is 'n sieklike geel, klein en seningrig. Daar is

onverbloemde begeerte op sy skraal gesig terwyl hy kyk hoe die jonger een van die twee meisies hoër en hoër as haar suster swaai.

"Lily, moenie dit doen nie!" roep die ouer suster.

Maar die meisie het die swaai op die hoogste punt van sy opwaartse kurwe gelos en vlieg deur die lug, vlieg letterlik, en slinger haarself hemelwaarts terwyl sy skree van die lag, en in plaas daarvan dat sy op die speelgrond se teer neerstort, sweef sy soos 'n sweefstokarties deur die lug, bly gans te lank bo en land dan gans te ligvoets.

"Mamma het gesê jy moenie!"

Petunia stop haar swaai deur haar sandale se hakke met 'n knarsende skuurgeluid oor die grond te sleep en dan spring sy op, hande op die heupe.

"Mamma het gesê jy mag dit nie doen nie, Lily!"

"Maar ek's oukei," sê Lily giggelend. "Tunie, kom kyk hier. Kyk wat kan ek doen."

Petunia kyk rond. Die speelgrond is verlate afgesien van hulle twee en, al weet die meisies dit nie, Snape. Lily het 'n blom wat afgeval het van die bos waaragter Snape wegkruip, opgetel. Petunia kom nader, sigbaar in twee geskeur tussen nuuskierigheid en afkeer. Lily wag tot Petunia naby genoeg is om duidelik te kan sien, dan hou sy haar handpalm uit. Die blom lê daar en maak sy blare oop en toe soos 'n bisarre oester met baie lippe.

"Hou op!" skree Petunia.

"Dit maak jou mos nie seer nie," sê Lily, maar sy maak haar hand toe oor die blom en gooi dit op die grond neer.

"Dis nie reg nie," sê Petunia, maar haar oë het die vallende blom dopgehou en talm nou daarop waar dit op die grond lê. "Hoe kry jy dit reg?" voeg sy by, en daar is onmiskenbare verlange in haar stem.

"Dis mos duidelik, is dit nie?" Snape kan hom nie langer bedwing nie en spring agter die bosse uit. Petunia skrik en hardloop terug na die swaaie toe, maar Lily bly waar sy is, al het sy ook geskrik. Dit lyk of Snape jammer is hy het te voorskyn gekom. 'n Dowwe blos styg in sy bleek wange op terwyl hy na Lily kyk.

"Wat's duidelik?' vra Lily.

Snape lyk senuweeagtig en terselfdertyd opgewonde. Hy loer vlugtig na Petunia wat nou 'n ent weg by die swaaie staan, laat sak dan sy stem en sê: "Ek weet wat jy is."

"Wat bedoel jy?"

"Jy's . . . jy's 'n heks," fluister Snape.

Sy lyk beledig.

"*Dis* nie 'n baie mooi ding om vir iemand te sê nie!"

Sy draai neus in die lug weg en stap weg na haar suster toe.

"Nee!" sê Snape. Hy bloos nou bloedrooi en Harry wonder hoekom hy nie die belaglike groot jas uittrek nie, tensy dit is omdat hy nie wil hê hulle moet die oorbloes daaronder sien nie. Hy flap agter die meisies aan en lyk lagwekkend baie soos 'n vlermuis, net soos sy ouer self.

Die susters kyk hom aan, verenig in afkeer; albei hou aan een van die swaai se pale vas asof dit die bof in 'n vangspeletjie is.

"Jy *is*," sê Snape vir Lily. "Jy is 'n heks. Ek hou jou al 'n ruk lank dop. Maar daar's niks verkeerd daarmee nie. My ma's 'n heks en ek's 'n towenaar."

Petunia se lag is soos koue water.

"'n Towenaar!" sê sy; haar moed kom terug noudat sy herstel het van skok nadat hy so onverwags verskyn het. "*Ek* weet wie *jy* is. Jy's daai Snape-seun! Hulle bly onder by die rivier, in Spinnerstraat," sê sy vir Lily en haar stemtoon maak dit duidelik dat sy die adres as 'n swak aanbeveling beskou. "Hoekom het jy op ons gespioeneer?"

"Ek't nie gespioeneer nie," sê Snape ongemaklik. Hy kry warm en sy hare lyk vuil in die helder sonlig. "Ek sal in elk geval nie op *jou* spioeneer nie," voeg hy leedvermakerig by. "*Jy*'s 'n Moggel."

Al verstaan Petunia nie die woord nie, kan sy die stemtoon beswaarlik verkeerd interpreteer.

"Komaan, Lily, ons moet gaan!" sê sy skril. Lily maak dadelik soos haar suster sê en gluur Snape aan terwyl sy padgee. Hy staan en kyk hoe hulle by die speelgrond se hek uitmarsjeer, en Harry, die enigste een wat oor is om hom waar te neem, sien Snape se bitter teleurstelling, en verstaan dat Snape hierdie oomblik al 'n ruk lank beplan het, en dat alles skeefgeloop het . . .

Die toneel verdwyn, en as Harry hom weer kom kry, neem 'n ander een om hom vorm aan. Hy is nou in 'n klein bos bome. Hy sien 'n sonverligte rivier deur die boomstamme glinster. Die bome se skaduwees vorm 'n koel groen skadukol. Twee kinders sit met gekruiste bene oorkant mekaar op die grond. Snape het sy jas nou uitgetrek; sy vreemde oorbloes lyk minder eienaardig in die skemer.

". . . en die Ministerie kan jou straf as jy towerkuns buite die skool beoefen, jy kry briewe."

"Maar ek *het* al buitekant die skool getoor!"

"Ons is oukei. Ons het nog nie towerstawwe nie. Hulle los jou uit as jy 'n kind is en jy dit nie kan help nie. Maar as jy eers elf is," hy knik belangrik, "en hulle begin jou oplei, dan moet jy versigtig wees."

Daar is 'n kort stilte. Lily het 'n takkie wat afgeval het, opgetel en

draai dit nou in die lug rond, en Harry weet sy verbeel haar daar spat vonke uit. Dan laat val sy die takkie, leun nader aan die seun en sê: "Dit bestaan regtig, nè? Dis nie 'n grap nie? Petunia sê jy jok vir my. Petunia sê daar is nie 'n Hogwarts nie. Dit bestaan regtig, nè?"

"Dit bestaan vir ons," sê Snape. "Nie vir haar nie. Maar ons sal die brief kry, ek en jy."

"Regtig?" fluister Lily.

"Definitief," sê Snape, en selfs met sy sleg gesnyde hare en eienaardige klere lyk hy op 'n vreemde manier indrukwekkend hier waar hy voor haar sit, vol vertroue in sy lotsbestemming.

"En sal 'n uil dit regtig bring?" fluister Lily.

"Gewoonlik," sê Snape. "Maar jy's 'n Moggelgeborene, so iemand van die skool sal dit vir jou ouers moet kom verduidelik."

"Maak dit 'n verskil of 'n mens 'n Moggelgeborene is?"

Snape aarsel. Sy swart oë, gretig in die groen skaduwees, beweeg oor die bleek gesig, die donkerrooi hare.

"Nee," sê hy. "Dit maak g'n verskil nie."

"Goed so," sê Lily en ontspan; sy was duidelik bekommerd.

"Jy't hope towerkrag," sê Snape. "Ek het dit gesien. Al die kere dat ek jou dopgehou het . . ."

Sy stem draal weg; sy luister nie, maar strek haar uit op die grond vol blare en staar op na die blaredak bokant hulle. Hy hou haar so begerig dop soos hy haar by die speelgrond bespied het.

"Hoe gaan dit by jou huis?" vra Lily.

'n Dun plooitjie verskyn tussen sy oë.

"Oukei," sê hy.

"Baklei hulle nie meer nie?"

"O ja, hulle baklei," sê Snape. Hy tel 'n hand vol blare op en begin hulle uitmekaar skeur, blykbaar onbewus van wat hy doen. "Maar dis nie meer lank nie, dan is ek weg."

"Hou jou pa nie van toordery nie?"

"Hy hou nie eintlik van enigiets nie," sê Snape.

"Severus?"

Snape se mond krul op in 'n effense glimlag toe sy sy naam sê.

"Ja?"

"Vertel my weer van die Dementors."

"Hoekom wil jy van hulle weet?"

"As ek buite die skool towerkrag gebruik –"

"Hulle sal jou nie oor so iets vir die Dementors voer nie! Dementors is vir mense wat regtig verkeerde dinge doen. Hulle bewaak die towenaarstronk, Azkaban. Jy sal nooit in Azkaban beland nie, jy's te –"

Hy word weer rooi en skeur nog blare stukkend. Dan laat 'n sagte ritseling agter hom Harry omdraai: Petunia het haar balans verloor waar sy agter 'n boom wegkruip.

"Tunie!" sê Lily, haar stem verras en verwelkomend, maar Snape spring op.

"Wie spioeneer nou?" skreeu hy. "Wat wil jy hê?"

Petunia is uitasem en verskrik omdat sy uitgevang is. Harry kan sien sy sukkel om te dink aan iets geniepsigs om te sê.

"Wat's dit daai wat jy dra?" vra sy dan en wys na Snape se bors. "Jou ma se bloese?"

Daar is 'n *kraak*: 'n tak bokant Petunia se kop val grond toe. Lily skree: die tak vang Petunia se skouer en sy steier terug en bars in trane uit.

"Tunie!"

Maar Petunia hardloop weg. Lily vlieg Snape in.

"Het jy dit laat gebeur?"

"Nee." Hy lyk tegelykertyd uitdagend en bang.

"Jy het!" Sy gee 'n tree terug, weg van hom af. "Jy *het*! Jy't haar seergemaak!"

"Nee – nee, ek het nie!"

Maar die leuen oortuig Lily nie: ná een laaste vernietigende kyk hardloop sy by die bos uit, agter haar suster aan, en Snape lyk miserabel en verward . . .

En die toneel verander. Harry kyk rond: hy is op perron negeen-'n-driekwart en Snape staan langs hom, sy skouers effens krom, by 'n maer, suur bleekgesigvrou wat baie na hom lyk. Snape staar na 'n gesin van vier 'n entjie van hulle af. Die twee meisies staan effens van hulle ouers af weg. Dit lyk of Lily by haar suster pleit; Harry beweeg nader om te luister.

". . . Ek's jammer, Tunie, ek's jammer! Luister –" Sy gryp haar suster se hand en hou dit styf vas, al probeer Petunia dit wegruk. "As ek eers daar is, kan ek miskien – nee, luister, Tunie! As ek eers daar is, kan ek miskien na professor Dumbledore toe gaan en hom ompraat om van plan te verander!"

"Ek – wil nie – soontoe – gaan nie!" sê Petunia en begin haar hand uit haar suster se greep trek. "Dink jy ek wil na 'n simpel kasteel toe gaan en leer hoe word 'n mens 'n – 'n –"

Haar bleek oë dwaal oor die perron, oor die katte wat in hulle eienaars se arms miaau, oor die uile wat in hulle hokke fladder en vir mekaar hoe-hoe, oor die studente, party reeds in hulle lang swart klede, wat trommels in die helderrooi stoomlokomotief se waens laai of mekaar andersins met opgewonde gille groet ná die somervakansie.

"– dink jy ek wil 'n frats wees?"

Lily se oë word vol trane toe Petunia dit uiteindelik regkry om haar hand los te ruk.

"Ek is nie 'n frats nie," sê Lily. "Dis 'n aaklige ding om te sê."

"Dis waarheen jy gaan," sê Petunia en kry lekker. "'n Spesiale skool vir fratse. Jy en daai Snape-ou . . . malletjies, dis wat julle twee is. Dis goed julle word van normale mense af weggevat. Dis vir ons veiligheid."

Lily kyk na haar ouers wat oor die perron rondkyk en die toneel skynbaar met louter genot indrink. Dan kyk sy terug na haar suster, en haar stem is laag en driftig.

"Jy't nie gedink dis 'n skool vir fratse toe jy vir die skoolhoof geskryf en hom gesmeek het om jou te vat nie."

Petunia word vuurrrooi.

"Gesmeek? Ek het nie gesmeek nie!"

"Ek het sy antwoord gesien. Dit was baie goedig."

"Hoe kon jy dit lees?" fluister Petunia. "Dit was privaat – hoe kon jy –?"

Lily verklap haar geheim deur onderlangs te loer na Snape wat daar naby staan. Petunia snak na asem.

"Daai ou het dit gekry! Jy en daai ou het in my kamer rondgekrap!"

"Nee – nie rondgekrap nie –" Lily is nou op die verdediging uit. "Severus het die koevert gesien, en hy kon nie glo dat 'n Moggel Hogwarts kon kontak nie, dis al! Hy sê daar behoort towenaars te wees wat as geheime agente by die posdiens werk en van sulke goed ontslae raak –"

"Klink my towenaars steek hulle neuse oral in!" sê Petunia, wat nou so bleek is as wat sy rooi was. *"Frats!"* spoeg sy dit na haar suster uit, en storm weg na waar haar ouers staan . . .

Die toneel verdwyn weer. Snape haas hom met die Hogwarts Express se gang af terwyl die trein deur die platteland rammel. Hy het sy skoolkleed reeds aan; hy het bes moontlik van sy aaklige Moggelklere by die eerste die beste geleentheid ontslae geraak. Uiteindelik stop hy buite 'n kompartement waar 'n groep lawaaierige seuns sit en gesels. Ineengekrimp op 'n hoeksitplek langs die venster sit Lily, haar gesig teen die vensterruit vasgedruk.

Snape stoot die kompartement se deur oop en kom sit oorkant Lily. Sy kyk na hom en staar dan weer by die venster uit. Sy het gehuil.

"Ek wil nie met jou praat nie," sê sy in 'n skor stem.

"Hoekom nie?"

"Tunie h – haat my. Omdat ons daai brief van Dumbledore gesien het."

"So, wat daarvan?"

Sy kyk hom met groot afkeer aan.

"So, sy's my suster!"

"Sy's net 'n –" Hy keer homself vinnig, maar Lily hoor hom nie; sy is te besig om haar oë te probeer afvee sonder dat iemand haar sien.

"Maar ons is op pad!" sê hy en kan nie die opwinding in sy stem onderdruk nie. "Sowaar! Ons gaan Hogwarts toe!"

Sy knik terwyl sy haar oë afvee en glimlag half, ten spyte van haarself.

"Jy beter in Slytherin wees," sê Snape, aangemoedig deur die feit dat sy effens vroliker lyk.

"Slytherin?"

Een van die seuns wat die kompartement deel en tot dusver hoegenaamd geen belangstelling in Lily of Snape getoon het nie, kyk op toe hy die woord hoor, en Harry, wie se aandag uitsluitlik op die twee langs die venster gefokus was, sien sy pa: skraal en met swart hare soos Snape, maar met daardie ondefinieerbare iets wat sê hy is iemand wie goed versorg word en wat baie liefde kry, iets wat Snape so kennelik kortkom.

"Wie wil in Slytherin wees? Ek dink ek sal sommer waai, sal jy nie ook nie?" vra James vir die seun wat lui agteroor lê op die sitplekke oorkant hom, en Harry besef met 'n skok dit is Sirius. Sirius glimlag nie.

"My hele familie was in Slytherin," sê hy.

"Demmit," sê James, "en ek dog jy lyk oukei!"

Sirius grinnik.

"Miskien sal ek die tradisie verbreek. Waarheen sal jy wil gaan, as jy kan kies?"

James lig 'n onsigbare towerstaf.

"'*Gryffindor is my tuiste, by die dapperes van hart!*' Soos my pa."

Snape maak 'n sagte, minagtende geluid. James gaan oor op die aanval.

"Het jy 'n probleem daarmee?"

"Nee," sê Snape, al sê sy effense grynslag anders. "As jy eerder gespierd as slim wil wees –"

"Waarheen hoop jy om te gaan, aangesien jy nie een van die twee is nie?" val Sirius hom in die rede.

James brul van die lag. Lily sit regop, taamlik rooi in die gesig, en kyk met afkeer van James na Sirius.

"Komaan, Severus, kom ons gaan soek 'n ander kompartement."

"Oooooo . . ."

James en Sirius aap haar hooghartige stem na en James probeer Snape pootjie toe hy uitloop.

"Sien jou, Sissierus!" roep 'n stem toe die kompartement se deur toeklap . . .

En die toneel verdwyn weer eens . . .

Harry staan reg agter Snape en kyk na die kersverligte huistafels waarom daar opgetoë gesigte ingeryg is. Dan sê professor McGonagall: "Evans, Lily!"

Hy kyk hoe sy ma met bewerige bene vorentoe loop en op die lendelam stoeltjie gaan sit. Professor McGonagall laat sak die Sorteerhoed tot op haar kop en skaars 'n sekonde nadat dit aan die donkerrooi hare geraak het, roep die Hoed uit: *"Gryffindor!"*

Harry hoor Snape sag kreun. Lily haal die Hoed af, gee dit vir professor McGonagall terug en haas haar dan na die juigende Gryffindors, maar sy loer eers terug na Snape en daar is 'n hartseer glimlaggie op haar gesig. Harry sien hoe skuif Sirius op om plek vir haar op die bank te maak. Sy gee hom een kyk, herken hom blykbaar van die trein af, vou haar arms en draai haar rug beslis op hom.

Die Sortering gaan voort. Harry kyk hoe Lupin, Pettigrew en sy pa by Lily en Sirius aan die Gryffindor-tafel aansluit. Uiteindelik is daar nog net 'n dosyn studente oor wat ge-Sorteer moet word en professor McGonagall roep Snape se naam uit.

Harry loop saam met hom na die stoeltjie toe en kyk hoe hy die Hoed op sy kop sit. *"Slytherin!"* kondig die Sorteerhoed aan.

En Severus Snape beweeg na die oorkant van die Saal, weg van Lily af, na waar die Slytherins hom toejuig, na waar Lucius Malfoy, met 'n prefekwapen wat op sy bors blink, Snape op die rug klop toe hy langs hom kom sit . . .

En die toneel verander . . .

Lily en Snape loop deur die kasteel se binnehof, duidelik aan die stry. Harry gaan sluit haastig by hulle aan om te luister. Toe hy by hulle kom, besef hy hoeveel langer hulle albei is: 'n paar jaar het blykbaar sedert hulle Sortering verloop.

". . . gedog ons is veronderstel om vriende te wees?" sê Snape. "Beste vriende!"

"Ons *is*, Sev, maar ek hou nie van sommige van die mense met wie jy rondhang nie! Ek's jammer, maar ek verpes Avery en Mulciber! *Mulciber!* Wat sien jy in hom, Sev? Hy's grillerig! Weet jy wat hy nou die dag aan Mary Macdonald probeer doen het?"

Lily het nou by 'n pilaar gekom; sy leun daarteen en kyk op in die dun, bleek gesig.

"Dit was niks nie," sê Snape. "Dit was 'n grap, dis al –"

"Dit was Donker Towerkuns, en as jy dink dis snaaks –"

"Wat van die goed wat Potter en sy pelle aanvang?" wil Snape weet. Hy word rooi in die gesig terwyl hy dit sê; hy kan sy wrewel duidelik nie inhou nie.

"Wat het Potter met enigiets te doen?" vra Lily.

"Hulle sluip snags uit. Daar's iets vreemds aan daai Lupin. Waarheen gaan hy heeltyd?"

"Hy's siek," sê Lily. "Hulle sê hy's siek –"

"Elke maand met volmaan?" sê Snape.

"Ek ken jou teorie," sê Lily en sy klink kil. "Hoekom is jy in elk geval so behep met hulle? Wat maak dit saak wat hulle snags doen?"

"Ek probeer net vir jou wys hulle's nie so wonderlik soos almal dink nie."

Die intensiteit van sy blik laat haar bloos.

"Maar hulle gebruik nie Donker Towerkuns nie." Sy laat haar stem sak. "En jy's regtig baie ondankbaar. Ek het gehoor wat nou die nag gebeur het. Jy't by daai tonnel by die Woelige Wilg ingesluip en James Potter het jou gered van wat ook al daar onder is –"

Snape se hele gesig vertrek en hy stamel: "Gered? Gered? Dink jy hy't sy lyf held gehou? Hy't sy eie bas gered – en sy vriende s'n ook! Jy gaan nie – ek sal nie toelaat dat jy –"

"My *toelaat*? My *toelaat*?"

Lily se heldergroen oë is skrefies. Snape kabbel onmiddellik terug.

"Ek het nie bedoel – ek wil net nie hê hy moet 'n gek van jou maak nie – hy is verlief op jou, James Potter is verlief op jou!" Dit is asof die woorde teen sy sin uit hom gewurg word. "En hy's nie . . . Almal dink . . . Groot Kwiddiekheld –" Snape se bitterheid en renons maak hom onsamehangend en Lily se wenkbroue beweeg verder en verder teen haar voorkop op.

"Ek weet James Potter is 'n arrogante gomtor," sê sy voor Snape kan voortgaan. "Ek het jou nie nodig om dit vir my te sê nie. Maar Mulciber en Avery se idee van 'n grap is doodeenvoudig boos. *Boos*, Sev. Ek verstaan nie hoe jy met hulle vriende kan wees nie."

Harry twyfel of Snape ooit haar kritiek op Mulciber en Avery gehoor het. Die oomblik toe sy James Potter beledig, het sy hele liggaam ontspan, en toe hulle wegstap, is daar 'n nuwe huppel in Snape se stap . . .

En die toneel verdwyn . . .

Harry kyk weer hoe Snape by die Groot Saal uitkom nadat hy sy UIL in Verdediging Teen die Donker Kunste afgelê het, kyk hoe hy weg van die kasteel af beweeg en onbedoeld afdwaal na die plek onder die beukeboom waar James, Sirius, Lupin en Pettigrew saam sit. Maar Harry bly hierdie keer op 'n afstand, want hy weet wat gebeur het toe James Severus in die lug opgehys en hom gekoggel het; hy weet wat gedoen en gesê is, en dit gaan hom geen plesier verskaf om dit weer te hoor nie. Hy kyk hoe Lily by die groep aansluit en Snape begin verdedig. Op 'n afstand hoor hy hoe Snape in sy vernedering en sy woede die onvergeeflike woord na haar toe uitskree: *"Modderbloed!"*

Die toneel verdwyn . . .

"Ek's jammer."

"Ek stel nie belang nie."

"Ek's jammer."

"Spaar jou asem."

Dit is aand. Lily, wat 'n kamerjas aanhet, staan met haar arms gevou voor die portret van die Vet Vrou by die ingang na Gryffindor se Toring.

"Ek het net uitgekom omdat Mary vir my gesê het jy dreig om hier te slaap."

"Ek het. Ek sou. Ek het nie bedoel om jou 'n Modderbloed te noem nie, dit het net –"

"Uitgeglip?" Daar is geen jammerte in Lily se stem nie. "Dis te laat. Ek het jare lank vir jou verskonings gemaak. Nie een van my vriende kan verstaan hoekom ek selfs met jou praat nie. Jy en jou dierbare Doodsetervriendjies – sien jy, jy ontken dit nie eens nie! Jy ontken nie eens dis wat julle almal eendag wil wees nie! Jy kan nie wag om by Jy-Weet-Wie aan te sluit nie, nè?"

Hy maak sy mond oop, maar maak dit weer toe sonder om te praat.

"Ek kan nie meer voorgee nie. Jy't jou pad gekies, en ek myne."

"Nee – luister, ek het nie bedoel –"

"– om my 'n Modderbloed te noem nie? Maar jy noem almal wat soos ek gebore is Modderbloede, Severus. Wat maak my anders?"

Hy wil wroegend begin praat, maar sy draai met 'n veragtende blik om en klim terug deur die portret se opening . . .

Die gang verdwyn, en die volgende toneel neem effens langer om vorm aan te neem: dit is asof Harry deur veranderende vorms en kleure vlieg totdat alles om hom weer stol en hy staan nou op 'n heuweltop, verlate en koud in die donker; die wind fluit deur 'n paar blaarlose bome se takke. Die volwasse Snape haal hygend

asem, draai op een plek in die rondte met sy towerstaf styf vas in sy hand, wag vir iets of iemand . . . Sy vrees steek Harry ook aan, selfs al weet hy dat hy nie kan seerkry nie, en hy kyk oor sy skouer en wonder waarvoor Snape wag –

Dan skiet 'n verblindende, getande straal wit lig deur die lug: Harry dink aan weerlig, maar Snape val op sy knieë neer en sy towerstaf vlieg uit sy hand.

"Moenie my doodmaak nie!"

"Dit was nie my bedoeling nie."

Enige geluid van Dumbledore wat Appareer, is verdoof deur die geluid van die wind in die takke. Hy staan voor Snape met sy kleed wat om hom wapper, en sy gesig word van onder belig deur die lig wat sy towerstaf uitstraal.

"Wel, Severus? Watter boodskap het die Heer Voldemort vir my?"

"Geen – geen boodskap nie – ek is op eie houtjie hier!"

Snape wring sy hande: hy lyk effens waansinnig, met sy toiingrige swart hare wat in alle rigtings waai.

"Ek – ek kom met 'n waarskuwing – nee, 'n versoek – asseblief –"

Dumbledore piets met sy towerstaf. Al vlieg blare en takke nog deur die naglug om hulle rond, daal daar stilte neer op die plek waar hy en Snape mekaar konfronteer.

"Watter versoek kan 'n Doodseter tot my rig?"

"Die – die profesie . . . die voorspelling . . . Trelawney . . ."

"A ja," sê Dumbledore. "Hoeveel daarvan het jy aan die Heer Voldemort oorgedra?"

"Alles – alles wat ek gehoor het!" sê Snape. "Dit is hoekom – dit is om daardie rede – hy dink dit beteken Lily Evans!"

"Die profesie het nie na 'n vrou verwys nie," sê Dumbledore. "Dit het gepraat van 'n seun gebore teen die einde van Julie –"

"Jy weet wat ek bedoel! Hy dink dit beteken haar seun, hy gaan haar opspoor – hulle almal doodmaak –"

"As sy soveel vir jou beteken," sê Dumbledore, "sal die Heer Voldemort haar tog sekerlik spaar. Kan jy nie vra vir genade vir die ma nie, in ruil vir die seun?"

"Ek het – ek het hom gevra –"

"Jy walg my," sê Dumbledore, en Harry het nog nooit soveel veragting in sy stem gehoor nie. Snape krimp effens ineen. "Haar man en kind se dood kan jou dus nie skeel nie? Hulle kan maar doodgaan, solank jy kry wat jy wil hê?"

Snape sê niks nie, maar kyk net op na Dumbledore.

"Steek hulle dan almal weg," sê hy skor. "Hou hulle – almal – veilig. Asseblief."

"En wat gaan jy vir my in ruil gee, Severus?"

"In – in ruil?" Snape gaap Dumbledore aan, en Harry verwag hy gaan protesteer, maar ná 'n lang oomblik sê hy: "Enigiets."

Die heuweltop verdwyn en Harry staan in Dumbledore se kantoor, en iets maak 'n aaklige geluid, soos 'n gewonde dier. Snape sit vooroor gesak op 'n stoel en Dumbledore staan bokant hom en lyk somber. Ná 'n oomblik of twee lig Snape sy gesig en hy lyk soos 'n man wat 'n honderd jaar van ellende deurleef het vandat hy op daardie onstuimige heuweltop was.

"Ek dog . . . jy sou . . . haar . . . veilig hou . . ."

"Sy en James het die verkeerde persoon vertrou," sê Dumbledore, "Baie soos jy, Severus. Het jy nie gehoop die Heer Voldemort sal haar spaar nie?"

Snape haal vlak asem.

"Haar seun het oorleef," sê Dumbledore.

Snape se kop ruk effens, asof hy 'n lastige vlieg verjaag.

"Haar seun lewe. Hy het haar oë, uitgeknip haar oë. Ek is seker jy onthou die vorm en kleur van Lily Evans se oë?"

"MOENIE!" brul Snape. "Weg . . . Dood . . ."

"Is dit berou hierdie, Severus?"

"Ek wens . . . ek wens *ek* was dood . . ."

"En van watter nut sal dit vir enigiemand wees?" vra Dumbledore ysig. "As jy Lily Evans liefgehad het, as jy haar waarlik liefgehad het, dan is jou pad vorentoe duidelik."

Dit is asof Snape deur 'n waas van pyn kyk en Dumbledore se woorde 'n hele ruk neem om tot hom deur te dring.

"Wat – wat bedoel jy?"

"Jy weet hoe en hoekom sy dood is. Maak seker dit was nie tevergeefs nie. Help my om Lily se seun te beskerm."

"Hy het nie beskerming nodig nie. Die Donker Heer is weg –"

"– die Donker Heer sal terugkeer, en wanneer dit gebeur, sal Harry Potter in lewensgevaar wees."

Daar is 'n lang stilte en Snape kry geleidelik weer beheer oor homself en sy asemhaling. Uiteindelik sê hy: "Nou goed. Goed dan. Maar moet nooit – nooit vir enigiemand vertel nie, Dumbledore! Dit moet tussen ons bly! Sweer dit! Ek kan dit nie verdra nie . . . Potter van alle mense se seun . . . Ek wil jou woord daarvoor hê!"

"Jy vra my woord, Severus, dat ek nooit die beste in jou sal openbaar nie?" Dumbledore sug en kyk af in Snape se wilde, gefolterde gesig. "As jy daarop aandring . . ."

Die kantoor verdwyn, maar neem dadelik weer vorm aan. Snape loop heen en weer voor Dumbledore.

"– middelmatig, arrogant soos sy pa, vasberade om alle reëls te oortree, verheug oor sy roem, 'n aandagsoeker, astrant –"

"Jy sien wat jy verwag om te sien, Severus," sê Dumbledore sonder om sy oë van 'n eksemplaar van *Transfigurasie Teenswoordig* af op te lig. "Ander onderwysers deel my weer mee dat die seun beskeie, aangenaam en taamlik talentvol is. Persoonlik vind ek hom 'n innemende kind."

Dumbledore blaai 'n bladsy om en sê sonder om op te kyk: "Hou 'n ogie oor Quirrell, sal jy?"

'n Warreling van kleur, en nou is alles donker, en Snape en Dumbledore staan 'n entjie uitmekaar in die Ingangsportaal terwyl die laaste studente wat by die Kersbal was en nou op pad bed toe is verby hulle beweeg.

"Wel?" prewel Dumbledore.

"Karkaroff se Merk word ook donkerder. Hy is paniekerig, hy vrees vergelding; jy weet hoeveel hulp hy aan die Ministerie verleen het ná die Donker Heer tot 'n val gekom het." Snape kyk skuinsweg na Dumbledore se kromneusprofiel. "Karkaroff is van plan om te vlug as die Merk begin brand."

"Sowaar?" sê Dumbledore sag terwyl Fleur Delacour en Roger Davies giggelend van buite af inkom. "En is jy in die versoeking om by hom aan te sluit?"

"Nee," sê Snape met sy swart oë op Fleur en Roger wat retireer. "Ek is nie so 'n lafaard nie."

"Nee," stem Dumbledore saam. "Jy is baie dapperder as Igor Karkaroff. Weet jy, soms dink ek ons Sorteer te gou . . ."

Hy loop weg en Snape lyk verslae . . .

En nou staan Harry weer eens in die skoolhoof se kantoor. Dit is nag, en Dumbledore sitlê skuins op die troonagtige stoel agter die lessenaar, skynbaar half bewusteloos. Sy regterarm hang oor die kant, swart en verbrand. Snape se towerstaf is op die hand se pols gerig en hy prewel inkantasies terwyl hy met sy linkerhand 'n beker gevul met 'n dik goue towerdrankie in Dumbledore se keel omkeer. Ná 'n oomblik of twee fladder Dumbledore se ooglede en gaan oop.

"Hoekom?" vra Snape sonder omhaal, "*hoekom* het jy daai ring aangesit? Dit dra 'n vloek, jy moes dit tog besef het. Hoekom selfs daaraan raak?"

Marvolo Gaunt se ring lê op die lessenaar voor Dumbledore. Dit is gekraak; Gryffindor se swaard lê langsaan.

Dumbledore se gesig vertrek van pyn.

"Ek . . . was 'n idioot. Ten seerste 'n versoeking . . ."
"Watse versoeking?"
Dumbledore antwoord nie.
"Dis 'n wonderwerk dat jy dit reggekry het om hierheen terug te kom!" Snape klink woedend. "Daardie ring dra 'n ongelooflike sterk vloek, al wat ons kan hoop om te doen, is om dit in bedwang te hou; ek het die vloek voorlopig in jou hand vasgevang –"
Dumbledore lig sy swart gebrande, hulpelose hand en betrag dit met die uitdrukking van iemand wat na 'n interessante artefak kyk.
"Jy het goeie werk gedoen, Severus. Hoe lank dink jy het ek?"
Dumbledore se stemtoon is gesellig; hy kon net sowel vir die weervoorspelling gevra het. Snape huiwer en sê dan: "Ek kan nie sê nie. Miskien 'n jaar. So 'n towerspreuk kan nie vir ewig gestuit word nie. Dit sal uiteindelik versprei, dit is die soort vloek wat mettertyd sterker word."
Dumbledore glimlag. Die nuus dat hy minder as 'n jaar oorhet om te lewe, is blykbaar van min of geen belang vir hom nie.
"Ek is gelukkig, besonder gelukkig, om jou te hê, Severus."
"As jy my net 'n bietjie vroeër ontbied het, sou ek miskien meer kon gedoen het, vir jou meer tyd kon koop!" sê Snape woedend. Hy kyk af na die gebreekte ring en die swaard. "Het jy gedink jy sal die vloek verbreek as jy die ring breek?"
"So iets, ja . . . Ek was ongetwyfeld ylhoofdig . . ." sê Dumbledore. Hy kom met inspanning regop in sy stoel. "Wel, dit maak dinge eintlik baie eenvoudiger."
Snape lyk totaal in die war. Dumbledore glimlag.
"Ek verwys na die Heer Voldemort se plan ten opsigte van my. Sy plan om my deur die arme Malfoy-seun te laat vermoor."
Snape kom sit op die stoel waarop Harry so baie gesit het, oorkant die lessenaar van Dumbledore af. Harry kan sien hy wil meer sê oor Dumbledore se hand waarin die vloek vasgevang is, maar die skoolhoof lig dit en wys beleefd hy weier om die saak verder te bespreek. Snape sê fronsend: "Die Donker Heer verwag nie dat Draco sal slaag nie. Dit is slegs straf vir Lucius se onlangse mislukkings. Stadige marteling vir Draco se ouers terwyl hulle kyk hoe hy misluk en die prys betaal."
"Kortom, daar is 'n doodsvonnis oor die seun uitgespreek, net so seker soos oor my," sê Dumbledore. "Nou ja, ek veronderstel die natuurlike opvolger vir die taak, sodra Draco misluk, is jy?"
Daar is 'n kort pouse.
"Ek vermoed dit is die Donker Heer se plan."

"Voorsien die Heer Voldemort 'n oomblik in die nabye toekoms wanneer hy nie 'n spioen in Hogwarts nodig sal hê nie?"

"Ja, hy glo die skool gaan binnekort in sy mag wees."

"En as dit wel in sy mag kom," sê Dumbledore amper terloops, "het ek jou woord dat jy alles in jou vermoë sal doen om Hogwarts se studente te beskerm?"

Snape knik stywerig sy kop.

"Goed so. Nou ja, jou eerste prioriteit gaan wees om uit te vind wat Draco in die skild voer. 'n Bevreesde tienerseun is 'n gevaar vir ander sowel as homself. Bied hom jou hulp en leiding aan, hy behoort dit te aanvaar, hy hou van jou –"

"– baie minder vandat sy pa in onguns geraak het. Draco verkwalik my, hy dink ek het Lucius se posisie wederregtelik vir my toegeëien."

"Nogtans, probeer. Ek is minder bekommerd oor myself as oor onvoorsiene slagoffers van watter sluwe planne die seun ook al mag smee. Op die lange duur is daar natuurlik net een ding wat ons kan doen om hom van die Heer Voldemort se toorn te red."

Snape lig 'n wenkbrou en vra sardonies: "Is jy van plan om toe te laat dat hy jou doodmaak?"

"Beslis nie. *Jy* moet my doodmaak."

Daar is 'n lang stilte wat net elke nou en dan deur 'n vreemde klikgeluid onderbreek word. Fawkes die feniks knabbel aan 'n stukkie inkvisskulp.

"Wil jy hê ek moet dit nou doen?" vra Snape met 'n stem wat drup van ironie. "Of wil jy eers 'n paar oomblikke hê om 'n grafskrif op te stel?"

"O, nie nou al nie," sê Dumbledore glimlaggend. "Ek veronderstel die geleentheid sal hom te gelegener tyd voordoen. Gegewe wat vanaand gebeur het," hy wys na sy verskrompelde hand, "kan ons verseker wees dat dit binne 'n jaar gaan gebeur."

"As jy nie omgee om dood te gaan nie," sê Snape bruusk, "hoekom laat jy Draco dit nie doen nie?"

"Daardie seun se siel is nog nie so geskaad nie," sê Dumbledore. "Ek wil nie hê dit moet om my onthalwe uitmekaar geskeur word nie."

"En my siel, Dumbledore? Myne?"

"Slegs jy weet of dit jou siel skade sal aandoen om 'n ou man te help om pyn en vernedering te vermy," sê Dumbledore. "Ek vra jou hierdie een groot guns, Severus, want die dood kom my haal, so seker as wat die Chudley Cannons vanjaar onderaan die liga gaan eindig. Ek moet erken, ek sou 'n vinnige, pynlose heengaan verkies

bo die uitgerekte en morsige affêre wat dit sal afgee as Greyback byvoorbeeld betrokke is – ek hoor Voldemort het hom gewerf? Of liewe Bellatrix, wat daarvan hou om met haar kos te speel voor sy dit eet."

Sy stemtoon is lig, maar sy oë deurpriem Snape soos so dikwels vir Harry, asof die siel wat hulle bespreek vir hom sigbaar is. Uiteindelik knik Snape weer stug.

Dumbledore lyk tevrede.

"Dankie, Severus . . ."

Die kantoor verdwyn, en nou loop Snape en Dumbledore saam in die skemer deur die kasteel se verlate terrein.

"Wat doen jy met Potter, al die aande dat julle saam agter geslote deure is?" vra Snape skielik.

Dumbledore lyk uitgeput.

"Hoekom? Ek hoop nie jy probeer vir hom *meer* detensie gee nie, Severus? Die seun sal binnekort meer tyd in detensie deurbring as daaruit."

"Hy is presies nes sy pa –"

"Miskien wat die uiterlike betref, maar in sy diepste wese is hy baie meer soos sy ma. Ek bring tyd saam met Harry deur, want daar is dinge wat ek met hom moet bespreek, inligting wat ek vir hom moet gee voor dit te laat is."

"Inligting," herhaal Snape. "Jy vertrou hom . . . maar jy vertrou my nie."

"Dit is nie 'n kwessie van vertroue nie. Soos ons albei weet, is my tyd beperk. Dit is noodsaaklik dat ek vir die seun genoeg inligting gee sodat hy kan doen wat hy moet doen."

"En hoekom mag ek nie daardie selfde inligting kry nie?"

"Ek verkies om nie al my geheime in een mandjie te plaas nie, veral nie 'n mandjie wat soveel van die tyd aan die Heer Voldemort se arm hang nie."

"Ek doen dit op jou bevel!"

"En jy doen dit besonder goed. Moenie dink ek onderskat die konstante gevaar waarin jy jouself plaas nie, Severus. Om vir Voldemort inligting te gee wat waardevol lyk terwyl jy die essensiële weerhou, is 'n taak wat ek aan niemand anders as jy sal toevertrou nie."

"Nogtans neem jy 'n seun wat nie tot Okklumensie in staat is nie, wie se towerkuns middelmatig is en wat 'n direkte verbintenis met die Donker Heer se gedagtes het meer in jou vertroue!"

"Voldemort vrees daardie verbintenis," sê Dumbledore. "Nie so lank gelede nie het hy een klein voorsmakie gehad van wat dit vir

hom behels om waarlik in Harry se gedagtes te deel. Dit was pyn soos wat hy nog nooit vantevore ervaar het nie. Hy sal nie weer van Harry besit probeer neem nie, daarvan is ek seker. Nie op daardie manier nie."

"Ek verstaan nie."

"Die Heer Voldemort se siel, vermink soos wat dit is, kan nie intieme kontak met 'n siel soos Harry s'n verduur nie. Dis soos 'n tong op gevriesde staal, soos vlees in vlamme –"

"Siele? Ons praat van gedagtes!"

"In die geval van Harry en die Heer Voldemort: om van die een te praat is om van die ander te praat."

Dumbledore kyk rond om seker te maak hulle is alleen. Hulle is nou naby die Verbode Woud, maar daar is nêrens 'n teken van iemand naby hulle nie.

"Nadat jy my doodgemaak het, Severus –"

"Jy weier om my alles te vertel, maar jy verwag steeds ek moet daardie klein gunsie vir jou doen!" snou Snape hom toe en ware woede vlam nou in die skraal gesig op. "Jy neem baie as vanselfsprekend aan, Dumbledore! Miskien het ek van plan verander!"

"Jy't vir my jou woord gegee, Severus. En terwyl ons praat oor gunste wat jy my skuld, ek dog jy het ingestem om 'n deeglike oog te hou oor ons jong Slytherin-vriend?"

Snape lyk woedend, opstandig. Dumbledore sug.

"Kom vanaand elfuur na my kantoor toe, Severus, dan sal jy nie meer kla dat ek geen vertroue in jou het nie . . ."

Hulle is terug in Dumbledore se kantoor, die vensters is donker en Fawkes sit stil terwyl Snape beweginglo os sit, en Dumbledore al pratende om hom loop.

"Harry moenie weet nie, nie tot op die laaste oomblik nie, nie tot dit nodig is nie, want hoe anders gaan hy die krag hê om te doen wat gedoen moet word?"

"Maar wat moet hy doen?"

"Dit is tussen my en Harry. Luister nou mooi, Severus. Daar sal 'n tyd kom – ná my dood – moenie teëpraat nie, moenie my onderbreek nie! Daar sal 'n tyd kom wanneer die Heer Voldemort vir sy slang se lewe gaan vrees."

"Vir Nagini?" Snape lyk verstom.

"Presies. As daar 'n tyd kom wanneer die Heer Voldemort ophou om sy slang weg te stuur om sy bevele uit te voer, maar haar veilig by hom hou, onder towerbeskerming, dan dink ek sal dit veilig wees om Harry te vertel."

"Om hom wat te vertel?"

Dumbledore haal diep asem en maak sy oë toe.

"Om hom te vertel wat gebeur het die aand toe die Heer Voldemort hom probeer doodmaak het, toe Lily haar eie lewe as 'n skild tussen hulle ingewerp het. Die Moordvloek het na die Heer Voldemort teruggekaats, en 'n stukkie van Voldemort se siel is losgeskiet van die res en het dit vasgeheg aan die enigste lewende siel wat in daardie verwoeste gebou oor was. 'n Deel van die Heer Voldemort lewe binne-in Harry, en dit is wat aan hom die mag gee om met slange te praat, en 'n verbintenis met die Heer Voldemort se gedagtes te hê wat hy nog nooit kon verstaan nie. En terwyl daardie stukkie siel wat Voldemort nie vermis nie aan Harry vasgeheg bly en deur hom beskerm word, kan die Heer Voldemort nie sterf nie."

Dit is asof Harry twee mans van een kant van 'n lang tonnel af dophou, so ver is hulle van hom af en so vreemd eggo hulle stemme in sy ore.

"So die seun . . . die seun moet sterf?" vra Snape doodkalm.

"En Voldemort moet dit self doen, Severus. Dit is noodsaaklik."

Nog 'n lang stilte. Dan sê Snape: "Ek dog . . . al hierdie jare . . . ons beskerm hom vir haar. Vir Lily."

"Ons het hom beskerm omdat dit noodsaaklik was om hom te onderrig, om hom groot te maak, om hom sy krag te laat toets," sê Dumbledore met sy oë nog styf toe. "Intussen word die verbintenis tussen hulle steeds sterker, 'n parasitiese gewas: ek het al gedink hy vermoed dit self. Soos ek hom ken, sal Harry seker maak hy reël alles op so 'n manier dat wanneer hy sy dood tegemoet gaan, dit waarlik die einde van Voldemort sal beteken."

Dumbledore maak sy oë oop. Snape lyk vervul met afgryse.

"Jy het hom aan die lewe gehou sodat hy op die regte oomblik kan doodgaan?"

"Moenie geskok wees nie, Severus. Hoeveel mans en vroue het jy al dopgehou terwyl hulle sterf?"

"In die laaste tyd net dié wat ek nie kon red nie," sê Snape. Hy staan op. "Jy het my gebruik."

"Bedoelende?"

"Ek het vir jou gespioeneer, vir jou gelieg, myself in lewensgevaar gestel vir jou. Alles was veronderstel om Lily Potter se seun veilig te hou. Nou sê jy vir my jy't hom grootgemaak soos 'n lam ter slagting –"

"Dis werklik aandoenlik, Severus," sê Dumbledore ernstig. "Het jy op die ou end vir die seun begin omgee?"

"Vir *hom*?" skree Snape. "*Expecto patronum!*"

Daar bars 'n silwer takbokooi by die punt van sy towerstaf uit:

sy land op die kantoor se vloer, spring een keer dwarsoor die kantoor en seil by die venster uit. Dumbledore kyk hoe sy wegsweef en toe haar silwerige gloed taan, draai hy terug na Snape en sy oë is vol trane.

"Ná al hierdie tyd?"

"Altyd," sê Snape.

En die toneel verdwyn. Nou sien Harry hoe Snape met die portret van Dumbledore agter sy lessenaar praat.

"Jy sal vir Voldemort die regte datum moet gee van Harry se vertrek by sy tante en oom se huis," sê Dumbledore. "As jy dit nie doen nie, sal dit agterdog wek, want Voldemort glo jy is baie goed ingelig. Jy moet egter die idee van lokvoëls plant – ek dink dit behoort Harry se veiligheid te verseker. Doen 'n Warvloek op Mundungus Fletcher. En Severus, as jy gedwing word om aan die agtervolging deel te neem, maak seker jy vertolk jou rol oortuigend . . . Ek reken op jou om so lank moontlik in die Heer Voldemort se goeie boekies te bly, anders gaan Hogwarts aan die Carrows se genade oorgelewer wees . . ."

Nou sit Snape van aangesig tot aangesig teenoor Mundungus in 'n onbekende kroeg. Mundungus se gesig lyk vreemd uitdrukkingloos en Snape frons soos hy konsentreer.

"Jy gaan vir die Orde van die Feniks voorstel," prewel Snape, "dat hulle lokvoëls moet gebruik. Polisouspaljas. Identiese Potters. Dis die enigste ding wat dalk sal werk. Jy gaan vergeet dat ek dit voorgestel het. Jy gaan maak of dit jou eie idee is. Verstaan jy?"

"Ek verstaan," prewel Mundungus, sy oë uit fokus . . .

Nou vlieg Harry langs Snape op 'n besemstok deur 'n helder, donker nag: hy word begelei deur ander Doodseters met mantelkappe op, en voor hulle is Lupin en 'n Harry wat in werklikheid George is . . . 'n Doodseter beweeg voor Snape in, lig sy towerstaf en rig dit reguit op Lupin se rug . . .

"*Sectumsempra!*" skree Snape.

Maar die towerspreuk wat vir die Doodseter se hand bedoel is, is mis en tref George in plaas van hom –

En volgende kniel Snape in Sirius se ou slaapkamer. Trane drup by die punt van sy haakneus af terwyl hy Lily se brief lees. Daar is net 'n paar woorde op die tweede bladsy:

*ooit vriende met Gellert Grindelwald kon gewees het. Ek dink persoonlik sy is besig om van haar kop af te gaan!*
*Baie liefde*
*Lily*

Snape neem die bladsy waarop Lily se handtekening is, en haar liefde, en steek dit by sy kleed in. Dan skeur hy die foto wat hy ook vashou middeldeur sodat hy die deel waaruit Lily lag, kan hou en gooi die deel wat James en Harry wys terug op die vloer, onder die laaikas in . . .

En nou staan Snape weer in die skoolhoof se studeerkamer terwyl Phineas Nigellus hom by sy portret in haas.

"Skoolhoof! Hulle kampeer in Dean se Woud! Die Modderbloed –"

"Moenie daardie woord gebruik nie!"

"– die Granger-meisie dan, het die plek genoem terwyl sy haar handsak oopmaak en ek het haar gehoor!"

"Mooi so. Baie mooi!" roep Dumbledore se portret agter die skoolhoof se stoel uit. "Nou die swaard, Severus! Moenie vergeet nie, dit moet in omstandighede van nood en dapperheid geneem word – en hy moenie weet dis jy wat dit gee nie! As Voldemort Harry se gedagtes moet lees en sien jy tree in sy belang op –"

"Ek weet," sê Snape kortaf. Hy beweeg tot voor die portret van Dumbledore en trek aan die een kant. Dit swaai vorentoe en ontbloot 'n versteekte holte daaragter waaruit hy Gryffindor se swaard haal.

"En gaan jy nog steeds nie vir my sê hoekom dit so belangrik is om die swaard vir Potter te gee nie?" vra Snape terwyl hy 'n reismantel oor sy kleed gooi.

"Nee, ek dink nie so nie," sê Dumbledore se portret. "Hy sal weet wat om daarmee te doen. En Severus, wees baie versigtig, hulle sal dalk nie ná George Weasley se ongelukkie daarmee geneë wees as jy jou opwagting maak nie –"

Snape draai by die deur om.

"Toemaar, Dumbledore," sê hy koel. "Ek het 'n plan . . ."

En Snape verlaat die vertrek. Harry kom van die Peinssif af op en oomblikke later lê hy op die tapytvloer in presies dieselfde vertrek: Snape kon die deur net sowel pas toegemaak het.

CHAPTER THIRTY-FOUR



# *THE FOREST AGAIN*

Finally, the truth. Lying with his face pressed into the dusty carpet of the office where he had once thought he was learning the secrets of victory, Harry understood at last that he was not supposed to survive. His job was to walk calmly into Death's welcoming arms. Along the way, he was to dispose of Voldemort's remaining links to life, so that when at last he flung himself across Voldemort's path, and did not raise a wand to defend himself, the end would be clean, and the job that ought to have been done in Godric's Hollow would be finished: Neither would live, neither could survive.

He felt his heart pounding fiercely in his chest. How strange that in his dread of death, it pumped all the harder, valiantly keeping him alive. But it would have to stop, and soon. Its beats were numbered.

word om ongeskonde op die Woud se vloer te bly nie, dit moet aan vernedering onderwerp word om Voldemort se sege te bevestig. Hy word in die lug opgelig en dit verg al sy wilskrag om slap te bly, maar die pyn wat hy verwag, kom nie. Hy word een, twee, drie keer in die lug opgegooi: sy bril vlieg af en hy voel hoe sy towerstaf onder sy kleed rondgly, maar hy hou hom pap en leweloos, en toe hy die laaste keer op die grond val, weerklink die oopte van 'n gejou en 'n gelag.

"Nou," sê Voldemort, "gaan ons na die kasteel toe om vir hulle te wys wat van hulle held geword het. Wie gaan die liggaam sleep? Nee – Wag –"

Daar bars opnuut 'n gelag los, en ná 'n paar oomblikke voel Harry die grond onder hom bewe.

"Dra jy hom," sê Voldemort. "Hy sal mooi sigbaar in jou arms wees, of hoe? Tel jou maatjie op, Hagrid. En die bril – sit die bril op – hy moet herkenbaar wees."

Iemand druk Harry se bril opsetlik hardhandig terug op sy gesig, maar die enorme hande wat hom in die lug optel, werk uitermate sag met hom. Harry voel hoe Hagrid se arms van sy hewige snikke bewe, groot trane val op hom terwyl Hagrid hom in sy arms wieg, en Harry waag dit nie om met 'n beweging of woord vir Hagrid te kenne te gee dat alles nog nie verlore is nie.

"Beweeg," sê Voldemort, en Hagrid strompel vorentoe, en baan vir hom 'n pad oop deur die bome wat so dig op mekaar groei, terug deur die Woud. Takke haak aan Harry se hare en kleed vas, maar hy lê roerloos, sy mond oop, sy oë toe, en in die duisternis, terwyl die Doodseters oral om hulle oor die oorwinning kraai, en terwyl Hagrid blindelings snik, kyk niemand om te sien of daar 'n polsslag in Harry Potter se blootgestelde nek is nie . . .

Die twee reuse loop donderend agter die Doodseters aan. Harry hoor bome in die verbygaan kraak en val; hulle maak soveel geraas dat die voëls krysend in die lug op vlieg en selfs die Doodseters se gejou verdoof. Die seëvierende optog marsjeer voort na die oop terrein, en ná 'n ruk, toe die duisternis ligter word deur sy geslote ooglede, besef Harry die bome begin yler word.

"VERVLAKS!"

Hagrid se onverwagte brul dwing Harry se oë amper oop. "Is julle nou bly julle het nie baklei nie, julle lafhartige spul donkies? Is julle bly Harry Potter is – d – dood . . .?

Hagrid kan nie aangaan nie; hy bars opnuut in trane uit. Harry wonder hoeveel sentours hou die verbygaande optog dop; hy durf nie sy oë oopmaak om te kyk nie. Party van die Doodseters slinger

beledigings na die sentours terwyl hulle die gehoefdes agterlaat. 'n Rukkie later laat die varser lug Harry besef hulle het die rand van die Woud bereik.

"Stop."

Harry lei af Hagrid moes gedwing word om Voldemort se bevel te gehoorsaam, want hy steier effens. En nou daal daar 'n kilheid oor hulle neer waar hulle staan, en Harry hoor die hortende asemhaling van die Dementors wat die buitenste bome patrolleer. Hulle sal nou niks aan hom doen nie. Die feit dat hy oorleef het, brand binne-in hom, 'n gelukbringer teen hulle, asof sy pa se takbok sy hart bewaak.

Iemand loop naby Harry verby, en hy weet dit is Voldemort, want hy praat 'n oomblik later, sy stem toweragtig versterk sodat dit oor die skoolterrein uitswel en teen Harry se trommelvliese vasslaan.

"Harry Pottter is dood. Hy is gedood terwyl hy weggehardloop het, homself probeer red het terwyl julle julle lewe vir hom gee. Ons bring vir julle sy liggaam as bewys dat julle held daarmee heen is.

"Die slag is gewonne. Julle het die helfte van julle vegters verloor. My Doodseters oortref julle in getalle en die Seun Wat Bly Leef Het, leef nie meer nie. Hierdie oorlog moet nou end kry. Enigiemand wat verdere weerstand bied, man, vrou of kind, sal sterf, so ook elke lid van daardie persoon se gesin. Kom nou by die kasteel uit, kniel voor my, en julle sal gespaar word. Julle ouers en kinders, julle broers en susters sal lewe en vergewe word, en julle sal by my aansluit in die nuwe wêreld wat ons saam gaan bou."

Daar is stilte regoor die terrein en van die kasteel af. Voldemort is so naby aan hom dat Harry dit nie waag om sy oë weer oop te maak nie.

"Kom," sê Voldemort, en Harry hoor hom vorentoe beweeg, en Hagrid word gedwing om te volg. Nou maak Harry sy oë op skrefies oop en sien Voldemort voor hulle uitstap met die groot slang Nagini om sy skouers; sy is nou vrygelaat uit haar betowerde hok. Maar Harry kan onmoontlik die towerstaf onder sy kleed ongesiens uithaal, want daar marsjeer Doodseters aan weerskante van hulle deur die donkerte wat nou stadig ligter word . . .

"Harry," snik Hagrid. "O, Harry . . . Harry . . ."

Harry maak sy oë weer styf toe. Hy weet hulle beweeg nader aan die kasteel en spits sy ore om uit te vind of hy bo die Doodseters se opgetoë stemme en vasberade voetstappe tekens van lewe van die mense daarbinne kan hoor.

"Stop."

Die Doodseters kom tot stilstand: Harry hoor hoe sprei hulle uit en vorm 'n ry voor die skool se oop voordeure. Hy sien, selfs deur sy geslote ooglede, die rooierige gloed wat beteken lig stroom vanuit die Ingangsportaal tot op hom. Hy wag. Die mense vir wie hy probeer sterf het, sal hom nou enige oomblik sien, skynbaar dood in Hagrid se arms.

"NEE!"

Die uitroep is ekstra aaklig omdat hy nooit verwag of gedroom het dat professor McGonagall so 'n geluid kan uiter nie. Hy hoor 'n ander vrou iewers naby lag, en weet Bellatrix verlekker haar in McGonagall se wanhoop. Hy loer weer deur skrefiesoë, net 'n sekonde lank, en sien hoe die deuropening vol word toe die mense wat die slagting oorleef het, uitkom tot op die trap om hulle oorwinnaars te konfronteer, en met hulle eie oë te sien Harry is dood. Hy sien Voldemort 'n entjie voor hom staan, besig om Nagini se kop met 'n enkele wit vinger te streel. Hy maak sy oë weer toe.

"Nee!"

*"Nee!"*

"Harry! HARRY!"

Ron, Hermione en Ginny se stemme is erger as McGonagall s'n; Harry wil bitter graag terugroep, maar hy dwing homself om stil te lê, en hulle gille ontketen 'n uitbarsting, en die groep oorlewendes sê die vyand die stryd aan en slinger en skreeu die Doodseters beledigings toe totdat –

"STILTE!" roep Voldemort uit, en daar is 'n knal en 'n helder ligflits, en hulle word almal tot stilswye gedwing. "Dit is verby! Sit hom neer, Hagrid, aan my voete, waar hy hoort!"

Harry voel hoe hy op die gras neergesit word.

"Sien julle?" sê Voldemort, en Harry voel hom lang treë agtertoe en vorentoe gee, reg langs die plek waar hy lê. "Harry Potter is dood! Verstaan julle nou? Julle is mislei! Hy was nooit, ooit meer as net 'n seun wat op ander staatgemaak het om hulle vir hom op te offer nie!"

"Hy't jou verslaan!" gil Ron, en die towerspreuk is verbreek, en Hogwarts se verdedigers skreeu en gil weer totdat 'n tweede, harder knal hulle stemme opnuut stilmaak.

"Hy is gedood terwyl hy van die kasteel probeer wegsluip het," sê Voldemort, en sy stem verklap die behae wat hy in die leuen skep, "doodgemaak terwyl hy sy eie bas probeer red het –"

Maar dan bly Voldemort stil: Harry hoor 'n geworstel en 'n gil, dan nog 'n knal, 'n ligflits en 'n steun van pyn. Hy maak sy oë op

oneindige klein skrefies oop. Iemand het uit die groep weggebreek en op Voldemort afgestorm. Harry sien hoe die figuur die grond tref, Ontwapen, en hoe Voldemort die uitdager se towerstaf laggend eenkant toe smyt.

"En wie is dit?" sê hy in sy sagte slangsis. "Wie het vrywillig aangebied om te demonstreer wat gebeur met diegene wat aanhou veg wanneer die slag reeds verloor is?"

Bellatrix lag behaaglik.

"Dit is Neville Longbottom, my Heer! Die seun wat die Carrows soveel las gegee het! Die Aurors se seun, onthou u?"

"A ja, ek onthou," sê Voldemort terwyl hy afkyk na Neville wat sukkelend weer op die been kom, ongewapen en onbeskerm, in die niemandsland tussen die oorlewendes en die Doodseters. "Maar jy is 'n suiwerbloed, nie waar nie, my dapper seun?" vra Voldemort vir Neville wat voor hom staan met sy leë hande in vuiste gebal.

"Wat daarvan as ek is?" sê Neville hard.

"Jy toon wilskrag en heldemoed, en jy is van adellike afkoms. Jy sal 'n baie waardevolle Doodseter wees. Ons het jou soort nodig, Neville Longbottom."

"Ek sal oor my dooie liggaam by julle aansluit," sê Neville. "Dumbledore se Soldate!" roep hy en word beantwoord deur 'n gejuig vanuit die groep wat blykbaar nie deur Voldemort se swygvloeke in toom gehou kan word nie.

"Nou goed dan," sê Voldemort, en Harry hoor groter gevaar in sy fluweelsagte stem as in die vurigste vloek ooit. "As dit jou keuse is, Longbottom, keer ons terug tot die oorspronklike plan. Dis jou verantwoordelikheid," sê hy sag.

Harry loer nog steeds deur sy ooglede en sien hoe Voldemort sy towerstaf swaai. Sekondes later vlieg daar deur die halflig iets wat soos 'n misvormde voël lyk by een van die kasteel se gebreekte vensters uit en land in Voldemort se hand. Hy skud die gemufte voorwerp aan sy gepunte bokant en dit hang leeg en verflenter: die Sorteerhoed.

"Daar sal nie meer enige Sortering by Hogwarts plaasvind nie," sê Voldemort. "Daar sal nie meer huise wees nie. My edel voorvader, Salazar Slytherin, se embleem, skild en kleure sal voldoende vir almal wees, of hoe, Neville Longbottom?"

Hy wys met sy towerstaf na Neville, wat styf en stil word, dan forseer hy die Hoed op Neville se kop sodat dit oor sy ore afgly. Daar is 'n beroering onder die groep toeskouers voor die kasteel en die Doodseters lig hulle towerstawwe soos een man om Hogwarts se vegters in bedwang te hou.

"Neville hier gaan nou vir ons demonstreer wat gebeur met iemand wat dwaas genoeg is om aan te hou om my teë te staan," sê Voldemort, en met 'n swiep van sy towerstaf laat hy die Sorteerhoed in vlamme uitbars,

Gille deurklief die dagbreek, en Neville is aan die brand, vasgenael waar hy staan, nie in staat om te beweeg nie, en Harry kan dit nie verdra nie: hy moet iets doen –

En dan gebeur baie dinge tegelyk.

Hulle hoor 'n veraf lawaai van die skool se grense af, toe wat soos honderde mense klink oor die mure uit die oog aangeswerm kom en met harde oorlogskrete op die kasteel afstorm. Terselfdertyd verskyn Ghrop lomp om die kant van die kasteel en skree: "HAGGER!" Sy kreet word beantwoord deur Voldemort se reuse wat brul: hulle storm soos olifantbulle op Ghrop af en laat die aarde bewe. Dan kom daar hoewe, en die snaarklanke van boë, en pyle val skielik tussen die Doodseters, wat uiteenspat en onthuts uitroep. Harry trek die Onsigbaarheidsmantel onder sy kleed uit, gooi dit oor hom en spring op, net toe Neville ook beweeg.

Met een vinnige, vloeiende beweging breek Neville los uit die Vasbindvloek op hom; die brandende Hoed val van hom af en uit die dieptes daarvan pluk hy iets wat silwer is, met 'n glinsterende robynhef –

Die silwer lem se kapgeluid is onhoorbaar bo die aankomende menigte se gebrul, en die geluide van die bakleiende reuse, en die oprukkende sentours, maar nogtans is dit asof almal se oë vasgenael is daarop. Met een enkele hou kap Neville die groot slang se kop af en dit tol hoog in die lug op, glinsterend in die lig wat by die Ingangsportaal uitstroom, en Voldemort se mond is oop in 'n geskreeu van woede wat niemand kan hoor nie, en die slang se lyf plof met 'n dowwe slag op die grond voor sy voete neer –

"HARRY!" skreeu Hagrid. "HARRY – WAAR'S HARRY?"

Daar heers chaos. Die stormende sentours dryf die Doodseters verder uitmekaar, almal probeer onder die reuse se stampende voete uitkom, en die versterkings wat van wie weet waar af opdaag, kom dreunend nader en nader; Harry sien groot gevleuelde dierasies om Voldemort se reuse se koppe rondvlieg, en Testrals en Bokbek die Hippogrief krap na hulle oë terwyl Ghrop hulle met die vuiste bydam; en nou word die towenaars, Hogwarts se verdedigers sowel as Voldemort se Doodseters, terug by die kasteel ingedwing. Harry peper enige Doodseter wat hy kan sien met paljasse en vloeke, en hulle sak inmekaar sonder om te weet wat of wie hulle getref het, en hulle liggame word vertrap deur die menigte wat by die kasteel in vlug.

Harry, wat steeds onder die Onsigbaarheidsmantel versteek is, word by die Ingangsportaal ingestamp: hy soek na Voldemort en sien hom aan die ander kant van die vertrek, besig om towerspreuke met sy towerstaf af te vuur terwyl hy agteruit beweeg na die Groot Saal toe, terwyl hy vir sy volgelinge instruksies skree en links en regs vloeke laat rondvlieg; Harry tower nog Skildspreuke op, en Voldemort se beoogde slagoffers, Seamus Finnigan en Hannah Abbott, skiet verby hom en in by die Groot Saal waar hulle aansluit by die geveg wat daarbinne woed.

En nou is daar meer, selfs meer mense wat by die voorste trap opstorm, en Harry sien hoe skiet Charlie Weasley verby Horace Slughorn wat steeds sy smaragpajamas aanhet. Hulle is aan die voorpunt van wat lyk soos die families en vriende van elke Hogwartsstudent wat agtergebly het om te veg, sowel as al Hogsmeade se winkeliers en huiseienaars. Die sentours Bane, Ronan en Magorian bars met 'n luide geklap van hoewe by die Saal in net toe die deur agter Harry wat na die kombuise toe lei, van sy skarniere af geskiet word.

Hogwarts se swerm huiselwe storm by die Ingangsportaal in, skreeuend en gewapen met vleismesse en slagtersbyle wat hulle rondswaai, en vooraan hulle, met Regulus Black se hangertjie wat op sy borskas bons, is Skepsel, sy brulpaddastem selfs bo hierdie kabaal hoorbaar: "Veg! Veg! Veg vir my meester, beskermheer van huiselwe! Veg teen die Donker Heer, in die naam van die dapper Regulus! Veg!"

Hulle kap en steek na die Doodseters se enkels en skene, hulle klein gesiggies vertrek van venyn, en oral waar Harry kyk, word Doodseters oorweldig deur die totale oormag, oorrompel deur towerspreuke, deur elwe in die been gesteek, en is hulle besig om pyle uit wonde te trek, of anders eenvoudig om te probeer ontsnap, net om deur die aankomende horde ingesluk te word.

Maar dit is nog nie verby nie: Harry haas hom tussen tweegevegte deur, verby worstelende gevangenes, en by die Groot Saal in.

Voldemort is in die middel van die stryd, en hy slaan en kap na almal binne sy bereik. Harry kan nie 'n skoon skoot kry nie, maar baklei sy pad oop tot nader aan hom, steeds onsigbaar, en die Groot Saal word al voller en voller soos almal wat kan, binnetoe beur.

Harry sien hoe George en Lee Jordan Yaxley op die grond neersmyt, sien hoe Flitwick Dolohof met 'n brul laat val, sien hoe slinger Hagrid vir Walden Macnair deur die vertrek: die Doodseter tref die oorkantste muur en gly bewusteloos grond toe. Hy sien hoe ver-

slaan Ron en Neville vir Fenrir Greyback, hoe Bedwelm Aberforth vir Rookwood, hoe loop Arthur en Percy vir Thicknesse plat, en hoe Lucius en Narcissa deur die massa mense hardloop en nie eens probeer veg nie, maar histeries na hulle seun roep.

Voldemort veg nou teen McGonagall, Slughorn en Kingsley tegelyk, en daar is koue haat op sy gesig terwyl hulle om hom vleg en koes, nie by magte om met hom klaar te speel nie –

Bellatrix veg ook, vyftig tree van Voldemort af, en net soos haar meester, baklei sy teen drie tegelyk: Hermione, Ginny en Luna, wat hulle bes doen, maar Bellatrix is opgewasse teen hulle, en Harry se aandag word afgelei toe 'n Moordvloek so naby aan Ginny verbyskiet dat sy die dood rakelings vryspring –

Hy verander van koers en storm op Bellatrix eerder as Voldemort af, maar ná 'n paar tree word hy eenkant toe gestamp.

"NIE MY DOGTER NIE, JOU TEEF!"

Mevrou Weasley gooi haar mantel in die hardloop af sodat haar arms vryelik kan beweeg. Bellatrix tol in die rondte en brul van die lag toe sy sien wie haar nuwe uitdager is.

"UIT MY PAD UIT!" skree mevrou Weasley vir die drie meisies, en met 'n swiep van haar towerstaf begin sy baklei. Harry kyk met vrees en verrukking hoe Molly Weasley se towerstaf swiep en swaai, en Bellatrix Lestrange se glimlag weifel en word 'n venynige gesis. Ligstrale vlieg uit albei towerstawwe, die vloer om die hekse se voete word warm en kraak; albei vrouens veg om dood te maak.

"Nee!" roep mevrou Weasley uit toe 'n paar studente vorentoe hardloop om haar te hulp te probeer snel. "Staan terug! *Staan terug!* Sy's myne!"

Honderde mense staan nou teen die mure en kyk na die twee gevegte: Voldemort en sy drie opponente, en Bellatrix en Molly, en Harry staan onsigbaar, verskeur tussen albei: hy wil aanval, maar ook beskerm, maar kan nie seker wees dat hy nie 'n onskuldige slagoffer sal tref nie.

"Wat gaan van jou kinders word as ek jou doodgemaak het?" vra Bellatrix tartend, so mal soos haar meester, terwyl sy bokspring om Molly se vloeke wat om haar dans, te ontwyk. "As Mammie weg is, nes Freddie?"

"Jy – sal – nooit – weer – aan – ons – kinders – raak – nie!" skreeu mevrou Weasley.

Bellatrix lag, dieselfde euforiese lag wat haar neef Sirius gelag het toe hy agteroor deur die sluier getuimel het, en skielik weet Harry wat gaan gebeur voor dit gebeur.

Molly se vloek vlieg onder Bellatrix se uitgestrekte arm deur en tref haar vol op die bors, reg op haar hart.

Bellatrix se leedvermakerige glimlag stol, dit lyk of haar oë uitpeul: vir 'n breukdeel van 'n sekonde weet sy wat gebeur het, en dan kantel sy, en die starende menigte brul, en Voldemort skree.

Harry voel of hy in stadige aksie omdraai; hy sien hoe McGonagall, Kingsley en Slughorn agtertoe geskiet word en in die lug spartel en spook toe Voldemort se woede oor die val van sy laaste, beste luitenant met die geweld van 'n bom ontplof. Voldemort lig sy towerstaf en rig dit op Molly Weasley.

"*Protego!*" bulder Harry, en die Skildspreuk verrys in die middel van die Saal, en Voldemort kyk rond na die bron daarvan terwyl Harry die Onsigbaarheidsmantel uiteindelik van hom afpluk.

Die uitroepe van skok, die toejuiging, die gille uit alle oorde van "Harry!" en "HY LEWE!" word onmiddellik gesmoor. Die skare mense is bang, en volslae stilte daal plotseling neer terwyl Voldemort en Harry mekaar aankyk en terselfdertyd in 'n sirkel om mekaar begin beweeg.

"Ek wil nie hê enigiemand moet probeer help nie," sê Harry hard, en in die absolute stilte dra sy stem soos 'n trompetgeskal. "Dit moet só wees. Dit moet ek wees."

Voldemort sis.

"Potter bedoel dit nie," sê hy, sy rooi oë wyd. "Dis nie hoe hy te werk gaan nie, is dit? Wie gaan jy vandag as 'n skild gebruik, Potter?"

"Niemand nie," sê Harry eenvoudig. "Daar is geen Horcruxe meer nie. Dis net ek en jy. Nie een van ons twee kan leef terwyl die ander een oorleef nie, en een van ons gaan binnekort vir goed verdwyn . . ."

"Een van ons?" koggel Voldemort en sy hele lyf is gespanne en sy rooi oë staar, 'n slang gereed om te pik. "Jy dink dit sal jy wees, of hoe, die seun wat toevallig oorleef het, en omdat Dumbledore die toutjies getrek het?"

"So dis toeval dat my ma dood is om my te red?" vra Harry. Hulle beweeg steeds sywaarts, hulle albei, in daardie perfekte sirkel, terwyl hulle dieselfde afstand van mekaar handhaaf, en vir Harry bestaan daar geen ander gesig as Voldemort s'n nie. "Toeval dat ek in daardie begraafplaas besluit het om te veg? Toeval dat ek myself nie vannag verdedig het nie, en nogtans oorleef het, en teruggekom het om weer te veg?"

"*Alles toeval!*" roep Voldemort uit, maar hy val nie aan nie, en die skare toeskouers staan stil asof hulle versteen is, en dit is asof nie

een van die honderde mense in die Saal asemhaal nie, net hulle twee. "Toeval en geluk, en die feit dat jy snotneus agter groter manne en vroue se mantels geskuil het, en my toegelaat het om hulle in plaas van jou dood te maak!"

"Jy gaan niemand meer vanaand doodmaak nie," sê Harry terwyl hulle in die sirkel beweeg en in mekaar se oë staar, groen in rooi. "Jy sal nie een van hulle kan doodmaak nie, nooit weer nie. Verstaan jy nie? Ek was bereid om te sterf om te keer dat jy hierdie mense seermaak –"

"Maar jy is nie dood nie!"

"– ek wou sterf, en dis wat die verskil gemaak het. Ek het gedoen wat my ma gedoen het. Hulle word teen jou beskerm. Het jy nie agtergekom hoe nie een van die towerspreuke wat jy oor hulle uitspreek, gewerk het nie? Jy kan hulle nie martel nie. Jy kan nie aan hulle raak nie. Jy leer nie uit jou foute nie, Riddle!"

*"Durf jy –?"*

"Ja, ek durf," sê Harry. "Ek weet dinge wat jy nie weet nie, Tom Riddle. Ek weet baie belangrike dinge wat jy nie weet nie. Wil jy 'n paar hoor, voor jy nog 'n groot fout maak?"

Voldemort praat nie, maar sluip in die rondte, en Harry weet hy hou hom tydelik gehipnotiseer en op 'n afstand, teruggehou deur die vaagste moontlikheid dat Harry dalk werklik van 'n laaste geheim weet . . .

"Is dit weer liefde?" vra Voldemort, sy slanggesig honend, "Dumbledore se gunstelingoplossing, *liefde*, wat hy beweer het die dood oorwin, hoewel liefde nie verhoed het dat hy by die Toring afval en soos 'n ou wasbeeld verkrummel nie? *Liefde*, wat nie verhoed het dat ek jou Modderbloed van 'n ma soos 'n kakkerlak uitgewis het nie, Potter – en blykbaar het niemand jou lief genoeg om hierdie keer vorentoe te hardloop en my vloek te ontvang nie. So, wat sal nou verhoed dat jy sterf as ek toeslaan?"

"Net een ding," sê Harry, en hulle beweeg steeds in 'n sirkel, oë net vir mekaar, met slegs die laaste geheim wat hulle uitmekaar hou.

"As dit nie liefde is wat jou hierdie keer gaan red nie," sê Voldemort, "moet jy glo jy beskik oor towerkrag wat ek nie het nie, of anders 'n wapen wat sterker as myne is?"

"Ek glo albei," sê Harry, en hy sien hoe skok oor die slanggesig flits, al verberg hy dit oombliklik; Voldemort begin lag, en die geluid is meer angswekkend as sy uitroepe; dit eggo humorloos en waansinnig deur die stil Saal.

"Jy dink *jy* beskik oor meer towerkrag as ek?" sê hy. "As *ek*, as

die Heer Voldemort, wat vorendag gekom het met towerkuns waarvan selfs Dumbledore nooit gedroom het nie?"

"O, hy het daarvan gedroom," sê Harry, "maar hy het meer as jy geweet, genoeg geweet om nie te doen wat jy gedoen het nie."

"Jy bedoel hy was swak!" skree Voldemort. "Te swak om te waag, te swak om te vat wat syne kon gewees het, wat nou myne sal wees!"

"Nee, hy was slimmer as jy," sê Harry, "'n beter towenaar, 'n beter mens."

"Ek het Albus Dumbledore se dood bewerkstellig!"

"Jy't gedink jy het," sê Harry, "maar jy was verkeerd."

Die starende skare roer vir die eerste keer toe die honderde mense langs die mure rondom hulle almal saam diep asem intrek.

"*Dumbledore is dood!*" slinger Voldemort die woorde na Harry asof dit hom ondraaglike pyn sal besorg. "Sy liggaam verrot in die marmergraf in die tuin buite hierdie kasteel, ek het dit gesien, Potter, en hy sal nie terugkeer nie!"

"Ja, Dumbledore's dood," sê Harry kalm, "maar jy het hom nie laat doodmaak nie. Hy het self gekies hoe hy wou doodgaan, hy het dit maande voor sy dood gekies, die hele ding beplan saam met die man wat jy gedink het jou kneg is."

"Watter kinderagtige droom is dit hierdie?" vra Voldemort, maar hy val steeds nie aan nie, en sy rooi oë wyk nie van Harry s'n nie.

"Severus Snape was nie joune nie," sê Harry. "Snape was Dumbledore s'n, Dumbledore s'n van die oomblik dat jy op my ma begin jag maak het. En jy het dit nooit besef nie, oor die ding wat jy nie kan verstaan nie. Jy het Snape nooit 'n Patronus sien optower nie, het jy, Riddle?"

Voldemort antwoord nie. Hulle hou aan om in 'n sirkel te beweeg soos wolwe wat mekaar enige oomblik gaan verskeur.

"Snape se Patronus was 'n takbokooi," sê Harry, "dieselfde as my ma s'n, want hy was amper sy hele lewe lank lief vir haar, van hulle kinderdae af. Jy moes dit besef het," sê hy toe hy sien hoe Voldemort se neusvleuels oopsper, "want hy het jou gevra om haar lewe te spaar, het hy nie?"

"Hy het haar begeer, dit was al," sê Voldemort smalend, "maar ná sy weg is, het hy saamgestem dat daar ander vrouens is, suiwerder van bloed, wat hom waardiger is –"

"Natuurlik het hy vir jou so gesê," sê Harry, "maar hy was Dumbledore se spioen van die oomblik dat jy 'n bedreiging vir haar geword het, en hy het van toe af die hele tyd teen jou gewerk! Dumbledore was klaar sterwend toe Snape 'n einde aan hom gemaak het!"

"Dit maak nie saak nie!" skree Voldemort, wat elke woord met gespanne aandag gevolg het, maar nou waansinnig begin kekkel van die lag. "Dit maak nie saak of Snape myne of Dumbledore s'n was nie, of watter niksbeduidende struikelblokke hulle in my pad probeer plaas het nie! Ek het hulle verbrysel soos wat ek jou ma, Snape se kwansuise groot *liefde*, verbrysel het! O, maar dit maak alles sin, Potter, en op maniere wat jy nie verstaan nie!

"Dumbledore het die Vlierstaf van my probeer weghou! Hy wou hê Snape moes die towerstaf se ware meester wees! Maar ek het voor jou daar uitgekom, seuntjie – ek het die towerstaf ingepalm voor jy dit in die hande kon kry, ek het die waarheid verstaan voor jou. Ek het Severus Snape drie uur gelede doodgemaak, en die Vlierstaf, die Doodstok, die Towerstaf van die Noodlot is nou waarlik myne! Dumbledore se laaste plan het skeefgeloop, Harry Potter!"

"Ja, dit het," sê Harry. "Jy's reg. Maar voor jy my probeer doodmaak, wil ek jou aanraai om te dink oor wat jy gedoen het . . . Dink, en kyk of daar 'n bietjie berou in jou oor is, Riddle . . ."

"Wat bedoel jy?"

Van al die dinge wat Harry vir hom gesê het, al die onthullings en uittarting, het niks Voldemort só geskok nie. Harry sien hoe sy pupille tot dun skrefies vernou, sien hoe die vel om sy oë wit word.

"Dis jou een laaste kans," sê Harry, "dis al wat jy oorhet . . . Ek het gesien wat anders van jou gaan word . . . Wees 'n man . . . kyk . . . kyk of daar 'n bietjie berou in jou oor is . . ."

"Durf jy –?"

"Ja, ek durf," sê Harry, "want Dumbledore se laaste plan het glad nie op my geboemerang nie. Dit het op jou geboemerang, Riddle."

Voldemort se hand bewe op die Vlierstaf en Harry hou Draco s'n baie styf vas. Hy weet die oomblik is sekondes ver weg.

"Daardie towerstaf werk steeds nie ordentlik vir jou nie, want jy't die verkeerde persoon vermoor. Severus Snape was nooit regtig die ware meester van die Vlierstaf nie. Hy het Dumbledore nooit verslaan nie."

"Hy't hom doodgemaak –"

"Luister jy nie? *Snape het Dumbledore nooit verslaan nie!* Hulle het Dumbledore se dood saam beplan! Dumbledore was van plan om onoorwonne dood te gaan, die towerstaf se laaste ware meester! As alles volgens plan verloop het, sou die towerstaf se mag saam met hom doodgegaan het, want dit is nooit van hom gewen nie!"

"Maar dan, Potter, het Dumbledore mos die towerstaf vir my gegee!" Voldemort se stem tril van bose plesier. "Ek het die towerstaf

uit sy laaste meester se graf gesteel! Ek het dit teen sy laaste meester se wense verwyder! Die towerstaf se mag is myne!"

"Jy verstaan steeds nie, Riddle. Dis nie genoeg om die towerstaf te besit nie! Om dit vas te hou, dit te gebruik, maak dit nie regtig joune nie. Het jy nie na Ollivander geluister nie? *Die towerstaf kies die towenaar* . . . Die Vlierstaf het 'n nuwe meester gekies voor Dumbledore dood is, iemand wat nooit eens sy hand daarop gelê het nie. Die nuwe meester het die towerstaf teen Dumbledore se wil van hom verwyder, sonder om te besef wat presies hy gedoen het, of dat die wêreld se gevaarlikste towerstaf sy trou aan hom geskenk het . . ."

Voldemort se borskas rys en daal nou vinnig, en Harry voel die vloek aan, voel dit opbou in die towerstaf wat op sy gesig gerig is.

"Die Vlierstaf se ware meester was Draco Malfoy."

Begriplose skok registreer vir 'n oomblik lank op Voldemort se gesig, dan is dit weg.

"Maar wat maak dit saak?" sê hy sag. "Selfs al is jy reg, Potter, maak dit geen verskil aan my en jou nie. Jy het nie meer die fenikstowerstaf nie: ons veg slegs op talent teen mekaar . . . en nadat ek jou vermoor het, sal ek na Draco Malfoy omsien . . ."

"Maar jy's te laat," sê Harry. "Jy't jou kans verbeur. Ek was eerste daar. Ek het Draco weke gelede oorrompel. Ek het hierdie towerstaf by hom afgevat."

Harry maak 'n effense beweging met die haagdoringtowerstaf, en hy voel almal in die Saal se oë daarop.

"So dit kom alles hierop neer, of hoe?" fluister Harry. "Weet die towerstaf in jou hand sy laaste meester is Ontwapen? Want as dit so is . . . is ek die Vlierstaf se ware meester."

'n Rooigoud gloed bars skielik uit oor die betowerde lug bokant hulle toe 'n strepie verblindende son oor die naaste vensterbank verskyn. Die lig tref albei se gesigte gelyktydig, sodat Voldemort s'n meteens 'n vlammende waas is. Harry hoor die skril stem skree terwyl hy ook sy beste doen en met Draco se towerstaf mik.

*"Avada Kedavra!"*

*"Expelliarmus!"*

Die knal is soos 'n kanonskoot en die goue vlamme wat tussen hulle opskiet, reg in die middel van die sirkel waarin hulle beweeg het, is die punt waar die towerspreuke teen mekaar bots. Harry sien hoe ontmoet Voldemort se groen straal sy towerspreuk, sien hoe vlieg die Vlierstaf hoog op, donker teen die sonsopkoms, tol oor die betowerde plafon soos Nagini se kop, tol deur die lug na die meester wat dit nie sal doodmaak nie, wat uiteindelik gekom het

om volle besit daarvan te neem. En Harry, met die onfeilbare vaardigheid van die Soeker, vang die towerstaf met sy los hand terwyl Voldemort agteroor val, arms oopgesprei, die vuurrooi oë se skrefiepupille wat boontoe rol. Tom Riddle tref die vloer met banale finaliteit, sy liggaam kragteloos en verkrimp, die wit hande leeg, die slanggesig wesenloos en onwetend. Voldemort is dood, deur sy eie weerkaatste vloek getref, en Harry staan met twee towerstawwe in sy hand en staar af na sy vyand se leë dop.

Daar is een sidderende sekonde lank stilte; die skok van die oomblik hang in die lug: en dan bars 'n rumoer om Harry los en die omstanders se gejuig en gebrul weerklink deur die Saal. Die fel oggendson skitter op die vensters terwyl hulle op hom afstorm, en die eerste mense wat by hom uitkom, is Ron en Hermione, en dit is hulle arms wat hom toevou, hulle onverstaanbare uitroepe wat hom verdoof. Dan is Ginny, Neville en Luna daar, en al die Weasleys en Hagrid, en Kingsley en McGonagall en Flitwick en Sprout, en Harry kan nie 'n woord hoor wat enigiemand sê, of uitmaak wie se hande hom gryp, aan hom trek, 'n deel van hom probeer druk nie; honderde van hulle omring hom, almal vasberade om te raak aan die Seun Wat Bly Leef Het, die rede dat dit alles nou verby is –

Die son kom stadig oor Hogwarts op, en die Groot Saal skitter van lewe en lig. Harry is 'n onmisbare deel van die gemengde uitroepe van vreugde en verdriet, van verheerliking en rou. Hulle wil hom daar by hulle hê, hulle leier en simbool, hulle redder en hulle wegwyser, en niemand dink blykbaar daaraan dat hy nie geslaap het nie, dat hy na net 'n paar van hulle se geselskap smag nie. Hy moet met die bedroefdes praat, hulle hande vashou, hulle trane aanskou, hulle dank ontvang, die nuus hoor wat met die verloop van die oggend uit alle oorde instroom, dat almal oral in die land wat ge-Imperius is weer hulleself is, dat Doodseters vlug of andersins gevange geneem word, dat die onskuldiges op daardie oomblik uit Azkaban vrygelaat word, en dat Kingsley Shacklebolt tydelik as Minister van Towerkuns aangewys is . . .

Hulle verwyder Voldemort se liggaam en lê dit neer in 'n kamer wat uit die Saal loop, weg van Fred, Tonks, Lupin, Colin Creevey en vyftig ander wat gesterf het in die stryd teen hom. McGonagall het die huistafels laat terugbring, maar niemand sit meer volgens huis nie: almal sit deurmekaar, onderwysers en studente, spoke en ouers, sentours en huiselwe, en Firenze herstel in 'n hoek, en Ghrop loer deur 'n gebreekte venster in, en mense gooi kos by sy laggende mond in. Ná 'n ruk beland Harry uitgeput en energieloos op 'n bank langs Luna.

"As ek jy was, sou ek vrede en stilte wou hê," sê sy.

"Sal mal wees daaroor," antwoord hy.

"Ek sal almal se aandag aflei," sê sy. "Gebruik jou Mantel."

En voor hy 'n woord kan sê, roep sy uit: "Ooo, kyk, 'n Blibberende Katoeter!" en wys by die venster uit. Almal wat haar hoor, kyk om, en Harry glip die Mantel oor hom en staan op.

Nou kan hy ongehinderd deur die Saal beweeg. Hy sien Ginny twee tafels verder; sy sit met haar kop op haar ma se skouer: daar sal later tyd wees om te gesels, ure en dae en miskien jare om in te gesels. Hy sien Neville: Gryffindor se swaard lê langs sy bord terwyl hy eet, omring deur 'n groep vurige bewonderaars. Hy loop in die paadjie tussen die tafels af en hy sien die drie Malfoys, saamgebondel asof hulle onseker is of hulle veronderstel is om hier te wees, of nie, maar niemand steur hulle aan hulle nie. Oral waar hy kyk, sien hy families wat herenig is en uiteindelik sien hy die twee na wie se geselskap hy die meeste smag.

"Dis ek," prewel hy en hurk tussen hulle. "Kom saam met my!"

Hulle staan dadelik op, en hy, Ron en Hermione verlaat die Groot Saal saam. Daar is groot happe in die marmertrap, 'n deel van die trapreling is weg, en hulle sien rommel en bloedvlekke op 'n paar trappe soos hulle boontoe gaan.

Iewers op die agtergrond hoor hulle Peeves; hy zoem deur die gange en sing 'n oorwinningslied wat hy self gekomponeer het:

*Ons het dit gedoen, ons het hulle opgedons, klein Pottie is die Een,*
*En Voldie's in sy peetjie, so ons vier fees, kom dans en lig jou been!*

"Dit som die omvang en tragedie van die hele storie goed op, nè?" sê Ron en stoot 'n deur oop om Harry en Hermione deur te laat.

Blydskap sal nog kom, dink Harry, maar op die oomblik word dit getemper deur uitputting en die pyn van die verlies van Fred en Lupin en Tonks wat elke paar tree deur hom skiet soos 'n fisieke wond. Hy voel bowenal 'n absoluut oorweldigende verligting, en 'n behoefte aan slaap. Maar eers skuld hy Ron en Hermione 'n verduideliking; hulle het hom so lank ondersteun en verdien die waarheid. Hy vertel sorgvuldig vir hulle wat hy in die Peinssif gesien het en wat in die Woud gebeur het, en hulle het nog nie eens begin om uiting te gee aan hulle skok en verstomming nie toe hulle uiteindelik aankom by die plek waarheen hulle geloop het, hoewel nie een van hulle genoem het wat hulle bestemming is nie.

Sedert hy dit laas gesien het, is die draakkop wat die ingang na die skoolhoof se kantoor bewaak, opsy gestamp: dit staan skeef en

lyk effens vuisvoos, en Harry wonder of dit nog in staat is om wagwoorde te onderskei.

"Kan ons opgaan?" vra hy vir die draakkop.

"Voel vry," kreun die draakkop.

Hulle klouter oor hom en stap op met die klipwenteltrap wat stadig soos 'n roltrap boontoe beweeg. Harry stoot die deur aan die bokant oop.

Hy kyk vinnig na die Peinssif van klip wat hy op die lessenaar gelos het, en dan laat 'n oorverdowende geluid hom uitroep en dink aan vloeke en Doodseters wat terugkom en Voldemort wat herlewe –

Maar dit is applous. Oral teen die mure rondom hom gee Hogwarts se skoolhoofde vir hom 'n staande ovasie; hulle waai hulle hoedens en in sommige gevalle hulle pruike, hulle reik uit deur hulle rame om mekaar se hande te gryp; hulle dans op en af op die stoele waarop hulle geskilder is. Dilys Derwent snik onbeskaamd, Dexter Fortescue waai sy gehoorbuis, en Phineas Nigellus roep in sy hoë, skril stem: "En let daarop dat huis Slytherin sy rol gespeel het! Laat ons bydrae nie vergete bly nie!"

Maar Harry het net oë vir die man wat in die grootste portret reg agter die skoolhoof se stoel staan. Trane rol van agter die halfmaanbril uit, af tot in die lang silwer baard, en die trots en die dankbaarheid wat uit hom straal, vul Harry met dieselfde balsem as die feniks se lied.

Oplaas lig Harry sy hande, en die portrette word eerbiedig stil, vee hulle oë af, en wag oorstelp van vreugde en gretig dat hy moet praat. Maar hy rig sy woorde tot Dumbledore en kies hulle baie versigtig. Al is hy pootuit en leepoog, moet hy een laaste poging aanwend, een laaste stukkie advies kry.

"Die ding wat in die Snip weggesteek was," begin hy. "Ek het dit in die Woud laat val. Ek weet nie presies waar nie, maar ek gaan nie weer daarna soek nie. Stem u saam?"

"Beslis, my liewe seun, " sê Dumbledore terwyl sy medeskilderye verward en nuuskierig lyk. "Dit was 'n wyse en dapper besluit, maar niks minder as wat ek van jou sou verwag nie. Weet enigiemand anders waar dit geval het?"

"Niemand nie," sê Harry, en Dumbledore knik tevrede.

"Maar ek gaan Ignotus se present hou," sê Harry en Dumbledore glimlag.

"Natuurlik, Harry, dit is joune vir ewig, totdat jy dit vir iemand anders gee!"

"En dan is daar nog dit."

Harry lig die Vlierstaf, en Ron en Hermione staar daarna met 'n ontsag waarvan Harry nie hou nie, selfs in sy toestand van beneweldheid en gebrek aan slaap.

"Ek wil dit nie hê nie," sê Harry.

"Wat?" sê Ron hard. "Is jy getik?"

"Ek weet dis magtig," sê Harry afgemat. "Maar ek was gelukkiger met myne. So . . ."

Hy krap rond in die sakkie wat om sy nek hang en haal die twee helftes van die steekpalm wat nog deur die dunste draadjie feniksveer verbind word uit. Hermione het gesê dit kan nie reggemaak word nie, die skade is te groot. Al wat hy weet, is as dít nie werk nie, sal niks nie.

Hy sit die gebreekte towerstaf op die skoolhoof se lessenaar neer, tik liggies met die Vlierstaf se punt daaraan en sê: *"Reparo."*

Rooi vonke vlieg by die punt van sy towerstaf uit terwyl dit herseël. Harry weet hy het dit reggekry. Hy tel die steekpalm-en-feniks-towerstaf op en voel 'n skielike warmte in sy vingers, asof towerstaf en hand verheug is om herenig te wees.

"Ek gaan die Vlierstaf terugsit," sê hy vir Dumbledore wat hom met geweldige teerheid en bewondering dophou, "waar dit vandaan kom. Dit kan daar bly. As ek soos Ignotus 'n natuurlike dood sterf, sal sy mag verbreek wees, of hoe? Die vorige meester sal dan nooit verslaan gewees het nie. Dit sal die einde daarvan beteken."

Dumbledore knik. Hulle glimlag vir mekaar.

"Is jy seker?" vra Ron. Daar is 'n vae beduidenis van begeerte in sy stem terwyl hy na die Vlierstaf kyk.

"Ek dink Harry is reg," sê Hermione stil.

"Daardie towerstaf veroorsaak meer moeilikheid as enigiets anders," sê Harry. "En om heeltemal eerlik te wees," hy draai weg van die geskilderde portrette af, en dink nou net aan die hemelbed wat vir hom in Gryffindor-toring wag, en wonder of Skepsel dalk vir hom 'n toebroodjie soontoe sal bring, "ek het genoeg moeilikheid vir 'n leeftyd gehad."

EPILOGUE



# *NINETEEN YEARS LATER*

Autumn seemed to arrive suddenly that year. The morning of the first of September was crisp and golden as an apple, and as the little family bobbed across the rumbling road toward the great sooty station, the fumes of car exhausts and the breath of pedestrians sparkled like cobwebs in the cold air. Two large cages rattled on top of the laden trolleys the parents were pushing; the owls inside them hooted indignantly, and the redheaded girl trailed tearfully behind her brothers, clutching her father's arm.

"It won't be long, and you'll be going too," Harry told her.

"Two years," sniffed Lily. "I want to go *now*!"

The commuters stared curiously at the owls as the family wove its

way toward the barrier between platforms nine and ten. Albus's voice drifted back to Harry over the surrounding clamor; his sons had resumed the argument they had started in the car.

"I *won't*! I *won't* be in Slytherin!"

"James, give it a rest!" said Ginny.

"I only said he *might* be," said James, grinning at his younger brother. "There's nothing wrong with that. He *might* be in Slyth —"

But James caught his mother's eye and fell silent. The five Potters approached the barrier. With a slightly cocky look over his shoulder at his younger brother, James took the trolley from his mother and broke into a run. A moment later, he had vanished.

"You'll write to me, won't you?" Albus asked his parents immediately, capitalizing on the momentary absence of his brother.

"Every day, if you want us to," said Ginny.

"Not *every* day," said Albus quickly. "James says most people only get letters from home about once a month."

"We wrote to James three times a week last year," said Ginny.

"And you don't want to believe everything he tells you about Hogwarts," Harry put in. "He likes a laugh, your brother."

Side by side, they pushed the second trolley forward, gathering speed. As they reached the barrier, Albus winced, but no collision came. Instead, the family emerged onto platform nine and three-quarters, which was obscured by thick white steam that was pouring from the scarlet Hogwarts Express. Indistinct figures were swarming through the mist, into which James had already disappeared.

"Where are they?" asked Albus anxiously, peering at the hazy forms they passed as they made their way down the platform.

"We'll find them," said Ginny reassuringly.

But the vapor was dense, and it was difficult to make out anybody's faces. Detached from their owners, voices sounded unnaturally loud. Harry thought he heard Percy discoursing loudly on broomstick regulations, and was quite glad of the excuse not to stop and say hello. . . .

"I think that's them, Al," said Ginny suddenly.

A group of four people emerged from the mist, standing alongside the very last carriage. Their faces only came into focus when Harry, Ginny, Lily, and Albus had drawn right up to them.

"Hi," said Albus, sounding immensely relieved.

Rose, who was already wearing her brand-new Hogwarts robes, beamed at him.

"Parked all right, then?" Ron asked Harry. "I did. Hermione didn't believe I could pass a Muggle driving test, did you? She thought I'd have to Confund the examiner."

"No, I didn't," said Hermione, "I had complete faith in you."

"As a matter of fact, I *did* Confund him," Ron whispered to Harry, as together they lifted Albus's trunk and owl onto the train. "I only forgot to look in the wing mirror, and let's face it, I can use a Supersensory Charm for that."

Back on the platform, they found Lily and Hugo, Rose's younger brother, having an animated discussion about which House they would be sorted into when they finally went to Hogwarts.

"If you're not in Gryffindor, we'll disinherit you," said Ron, "but no pressure."

*"Ron!"*

Lily and Hugo laughed, but Albus and Rose looked solemn.

"He doesn't mean it," said Hermione and Ginny, but Ron was no longer paying attention. Catching Harry's eye, he nodded covertly to a point some fifty yards away. The steam had thinned for a moment, and three people stood in sharp relief against the shifting mist.

"Look who it is."

Draco Malfoy was standing there with his wife and son, a dark coat buttoned up to his throat. His hair was receding somewhat, which emphasized the pointed chin. The new boy resembled Draco as much as Albus resembled Harry. Draco caught sight of Harry, Ron, Hermione, and Ginny staring at him, nodded curtly, and turned away again.

"So that's little Scorpius," said Ron under his breath. "Make sure you beat him in every test, Rosie. Thank God you inherited your mother's brains."

"Ron, for heaven's sake," said Hermione, half stern, half amused. "Don't try to turn them against each other before they've even started school!"

"You're right, sorry," said Ron, but unable to help himself, he added, "Don't get *too* friendly with him, though, Rosie. Granddad Weasley would never forgive you if you married a pureblood."

"Hey!"

James had reappeared; he had divested himself of his trunk, owl, and trolley, and was evidently bursting with news.

"Teddy's back there," he said breathlessly, pointing back over his shoulder into the billowing clouds of steam. "Just seen him! And guess what he's doing? *Snogging Victoire!*"

He gazed up at the adults, evidently disappointed by the lack of reaction.

"*Our* Teddy! *Teddy Lupin!* Snogging *our* Victoire! *Our* cousin! And I asked Teddy what he was doing —"

"You interrupted them?" said Ginny. "You are *so* like Ron —"

"— and he said he'd come to see her off! And then he told me to go away. He's *snogging* her!" James added as though worried he had not made himself clear.

"Oh, it would be lovely if they got married!" whispered Lily ecstatically. "Teddy would *really* be part of the family then!"

"He already comes round for dinner about four times a week," said Harry. "Why don't we just invite him to live with us and have done with it?"

"Yeah!" said James enthusiastically. "I don't mind sharing with Al — Teddy could have my room!"

"No," said Harry firmly, "you and Al will share a room only when I want the house demolished."

He checked the battered old watch that had once been Fabian Prewett's.

"It's nearly eleven, you'd better get on board."

"Don't forget to give Neville our love!" Ginny told James as she hugged him.

"Mum! I can't give a professor *love*!"

"But you *know* Neville —"

James rolled his eyes.

"Outside, yeah, but at school he's Professor Longbottom, isn't he?

I can't walk into Herbology and give him *love*. . . ."

Shaking his head at his mother's foolishness, he vented his feelings by aiming a kick at Albus.

"See you later, Al. Watch out for the thestrals."

"I thought they were invisible? *You said they were invisible!*"

But James merely laughed, permitted his mother to kiss him, gave his father a fleeting hug, then leapt onto the rapidly filling train. They saw him wave, then sprint away up the corridor to find his friends.

"Thestrals are nothing to worry about," Harry told Albus. "They're gentle things, there's nothing scary about them. Anyway, you won't be going up to school in the carriages, you'll be going in the boats."

Ginny kissed Albus good-bye.

"See you at Christmas."

"Bye, Al," said Harry as his son hugged him. "Don't forget Hagrid's invited you to tea next Friday. Don't mess with Peeves. Don't duel anyone till you've learned how. And don't let James wind you up."

"What if I'm in Slytherin?"

The whisper was for his father alone, and Harry knew that only the moment of departure could have forced Albus to reveal how great and sincere that fear was.

Harry crouched down so that Albus's face was slightly above his own. Alone of Harry's three children, Albus had inherited Lily's eyes.

"Albus Severus," Harry said quietly, so that nobody but Ginny could hear, and she was tactful enough to pretend to be waving to

Rose, who was now on the train, "you were named for two headmasters of Hogwarts. One of them was a Slytherin and he was probably the bravest man I ever knew."

"But *just say* —"

"— then Slytherin House will have gained an excellent student, won't it? It doesn't matter to us, Al. But if it matters to you, you'll be able to choose Gryffindor over Slytherin. The Sorting Hat takes your choice into account."

"Really?"

"It did for me," said Harry.

He had never told any of his children that before, and he saw the wonder in Albus's face when he said it. But now the doors were slamming all along the scarlet train, and the blurred outlines of parents were swarming forward for final kisses, last-minute reminders. Albus jumped into the carriage and Ginny closed the door behind him. Students were hanging from the windows nearest them. A great number of faces, both on the train and off, seemed to be turned toward Harry.

"Why are they all *staring*?" demanded Albus as he and Rose craned around to look at the other students.

"Don't let it worry you," said Ron. "It's me. I'm extremely famous."

Albus, Rose, Hugo, and Lily laughed. The train began to move, and Harry walked alongside it, watching his son's thin face, already ablaze with excitement. Harry kept smiling and waving, even though it was like a little bereavement, watching his son glide away from him. . . .

The last trace of steam evaporated in the autumn air. The train rounded a corner. Harry's hand was still raised in farewell.

"He'll be all right," murmured Ginny.

As Harry looked at her, he lowered his hand absentmindedly and touched the lightning scar on his forehead.

"I know he will."

The scar had not pained Harry for nineteen years. All was well.

# Negentien Jaar Later

Dit is asof herfs dié jaar skielik kom. Die oggend van die eerste September is kraakvars en goud soos 'n appel, en terwyl die gesinnetjie die dreunende straat na die groot, roetbesmeerde stasie oorsteek, skitter die motors se uitlaatgasse en die voetgangers se asems soos spinnerakke in die koue lug. Twee groot hokke ratel bo-op die volgelaaide trollies wat die ouers stoot; die uile daarin hoe-hoe verontwaardig, en die rooikopmeisie volg haar broers tranerig terwyl sy aan haar pa se arm vashou.

"Dis nie meer lank nie, dan gaan jy ook," sê Harry vir haar.

"Dis nog twee jaar," snuif Lily. "Ek wil *nou* gaan!"

Die pendelaars kyk nuuskierig na die uile terwyl die gesin deur hulle vleg op pad na die versperring tussen perronne nege en tien. Albus se stem dryf terug na Harry oor die omringende lawaai; sy seuns het die argument wat hulle in die motor begin het, hervat.

"Ek sal *nie*! Ek sal *nie* in Slytherin wees nie!"

"James, los dit nou!" sê Ginny.

"Ek het net gesê hy sal *dalk* daar wees," sê James terwyl hy vir sy jonger broer grinnik. "Daar's niks verkeerd daarmee nie. Hy sal *dalk* in Slyth– "

Maar James vang sy ma se oog en bly stil. Die vyf Potters beweeg na die versperring toe. Met 'n effense parmantige kyk oor sy skouer na sy jonger broer vat James die trollie by sy ma en begin hardloop. 'n Oomblik later verdwyn hy.

Albus slaan munt uit sy broer se vlugtige afwesigheid en vra dadelik vir sy ouers: "Julle *sal* vir my skryf, nè?"

"Elke dag, as jy wil hê ons moet," sê Ginny.

"Nie *elke* dag nie," sê Albus vinnig. "James sê die meeste ouens kry omtrent een keer per maand briewe van die huis af."

"Ons het verlede jaar drie keer per week vir James geskryf," sê Ginny.

"En jy moenie alles glo wat hy jou van Hogwarts vertel nie," voeg Harry by. "Jou broer hou van grappies maak."

Sy aan sy stoot hulle die tweede trollie vorentoe en tel spoed op. Toe hulle by die versperring kom, huiwer Albus by voorbaat, maar daar is nie 'n botsing nie. In plaas daarvan kom die gesin uit op perron nege-en-'n-driekwart, wat toe is onder dik wit stoom wat by die helderrooi Hogwarts Express uitborrel. Onduidelike figure swerm deur die mis waarin James reeds verdwyn het.

"Waar is hulle?" vra Albus benoud en tuur na die wasige vorms wat hulle verbysteek terwyl hulle by die perron af beweeg.

"Ons sal hulle kry," sê Ginny gerusstellend.

Maar die stoom is dig, en dit is moeilik om enigiemand se gesig uit te maak. Geskei van hulle eienaars klink die stemme onnatuurlik hard. Harry verbeel hom hy hoor Percy luidkeels besemstokregulasies aframmel, en is nogal bly hy het 'n verskoning om nie te stop en hallo te sê nie . . .

"Ek dink dis hulle, Al," sê Ginny skielik.

'n Groep van vier mense wat langs die heel laaste wa staan, verskyn uit die mis. Hulle gesigte kom eers in fokus toe Harry, Ginny, Lily en Albus tot reg by hulle kom.

"Haai," sê Albus en klink skielik geweldig verlig.

Rose, wat reeds haar splinternuwe Hogwarts-kleed aanhet, glimlag breed vir hom.

"Toe reggekom met die parkering?" vra Ron vir Harry. "Ek het. Hermione wou nie glo ek kan 'n Moggelbestuurstoets slaag nie. Sy dog ek sou die toetsbeampte met 'n Warvloek moes bykom."

"Dis nie waar nie," sê Hermione. "Ek het die volste vertroue in jou gehad."

"Om die waarheid te sê, ek *het* hom ge-War," fluister Ron vir Harry terwyl hulle Albus se trommel en uil saam by die trein inlaai. "Ek het net vergeet om in die syspieël te kyk, en kom ons wees nou maar eerlik, ek kan 'n Supersensoriese Towerspreuk daarvoor gebruik."

Terug op die perron vind hulle Lily en Hugo, Rose se jonger broer, in 'n lewendige bespreking gewikkel oor die huis waarin hulle ge-Sorteer sal word wanneer hulle uiteindelik Hogwarts toe gaan.

"As jy nie in Gryffindor is nie, gaan ons jou onterf," sê Ron, "maar g'n druk nie, hoor."

*"Ron!"*

Lily en Hugo lag, maar Albus en Rose lyk ernstig.

"Hy bedoel dit nie," sê Hermione en Ginny, maar Ron se aandag is reeds elders. Hy vang Harry se oog en knik onderlangs na 'n plek so vyftig tree weg. Die stoom het vir 'n oomblik dunner geword, en drie mense staan skerp afgeteken teen die misslierte.

"Kyk wie's daar."
Draco Malfoy staan daar saam met sy vrou en seun; 'n donker jas tot by sy keel toegeknoop. Sy hare raak al effens yl aan die slape en dit beklemtoon sy skerp ken. Die eerstejaartjie lyk so baie na Draco as wat Albus na Harry lyk. Draco sien hoe Harry, Ron, Hermione en Ginny hom aanstaar, knik stug en draai weer weg.

"So dis klein Scorpius," brom Ron binnensmonds. "Maak seker jy stof hom in elke toets uit, Rosie. Dank die vader jy't jou ma se brein geërf."

"Ron, om hemelswil," sê Hermione half streng, half geamuseerd. "Moenie hulle teen mekaar probeer opsteek nog voor hulle eens begin skoolgaan het nie!"

"Jy's reg, jammer," sê Ron, maar hy kan homself nie keer nie en voeg by: "Moet net nie *te* groot vriende met hom word nie, Rosie. Oupa Weasley sal jou nooit vergewe as jy met 'n suiwerbloed trou nie."

"Hei!"

James verskyn weer. Hy het van sy trommel, uil en trollie ontslae geraak en bars duidelik om sy nuus te vertel.

"Teddy's daaragter," sê hy uitasem en wys oor sy skouer na die borrelende stoomwolke. "Ek't hom nou net gesien! En raai wat doen hy? *Hy vry met Victoire!*"

Hy kyk op na die volwassenes, blykbaar teleurgesteld oor hulle gebrek aan reaksie.

"*Ons* Teddy! *Teddy Lupin!* Hy vry met *ons* Victoire! *Ons* niggie! En ek het vir Teddy gevra wat dink hy doen hy –"

"Jy't hulle onderbreek?" sê Ginny. "Jy aard *so* na Ron –"

"– en hy't gesê hy't haar kom afsien! En toe sê hy vir my ek moet loop. Hy *vry* met haar!" voeg James by asof hy bekommerd is dat hy hom nie duidelik uitgedruk het nie.

"O, dit sal wonderlik wees as hulle trou!" fluister Lily in ekstase. "Teddy sal dan *rêrig* deel van die familie wees!"

"Hy kom eet al klaar omtrent vier aande per week by ons," sê Harry. "Hoekom nooi ons hom nie om by ons te kom woon nie, en klaar?"

"Ja!" sê James entoesiasties. "Ek sal nie omgee om met Al te deel nie – Teddy kan my kamer kry!"

"Nee," sê Harry beslis, "jy en Al sal slegs 'n kamer deel wanneer ek wil hê die huis moet afgebreek word."

Hy kyk op die gehawende ou horlosie wat eens op 'n tyd Fabian Prewett s'n was.

"Dis amper elfuur, julle beter inklim."

"Moenie vergeet om vir Neville te sê ons stuur liefde nie!" sê Ginny vir James terwyl sy hom 'n drukkie gee.

"Ma! Ek kan nie vir 'n professor *liefde* stuur nie!"

"Maar jy *ken* Neville –"

James rol sy oë.

"Buitekant, ja, maar by die skool is hy professor Longbottom. Ek kan nie by Kruiekunde inloop en vir hom *liefde* stuur nie . . ."

Hy skud sy kop oor sy ma se lawwigheid en lug sy gevoelens deur 'n skop na Albus toe te mik.

"Sien jou later, Al. Oppas vir die Testrals."

"Ek dog hulle's onsigbaar? *Jy't gesê hulle's onsigbaar!*"

Maar James lag net, laat sy ma toe om hom te soen, gee sy pa 'n vlugtige drukkie en spring dan in die trein wat nou vinnig vol word. Hulle sien hoe hy wuif en dan by die gang af laat spaander om sy vriende te gaan soek.

"Testrals is niks om oor bekommerd te wees nie," sê Harry vir Albus. "Hulle is saggeaarde goed, jy hoef glad nie vir hulle bang te wees nie. In elk geval, julle gaan nie in die koetse op skool toe nie, julle gaan in die bote."

Ginny soen Albus tot siens.

"Sien jou Kersfees."

"Baai, Al," sê Harry terwyl sy seun hom omhels. "Moenie vergeet nie, Hagrid het jou genooi om volgende Vrydag by hom te gaan tee drink. Moenie met Peeves sukkel nie. Moet met niemand in 'n tweegeveg betrokke raak voor jy nie geleer het hoe nie. En moenie dat James jou omkrap nie."

"Wat as ek in Slytherin is?"

Hy fluister dit net vir sy pa, en Harry weet dit is slegs die oomblik van vertrek wat Albus gedwing het om te wys hoe groot en opreg daardie vrees is.

Harry hurk sodat Albus se gesig effens bokant syne is. Albus is die enigste een van Harry se drie kinders wat Lily se oë geërf het.

"Albus Severus," sê Harry sag sodat niemand behalwe Ginny kan hoor nie, en sy is taktvol genoeg om te maak of sy waai vir Rose, wat nou in die trein is, "jy is na twee van Hogwarts se skoolhoofde vernoem. Een van hulle was 'n Slytherin en hy was heel moontlik die dapperste man wat ek nog ooit geken het."

"Maar *sê nou net* –"

"– dan kry huis Slytherin 'n uitstekende student, of hoe? Dit maak nie vir ons saak nie, Al. Maar as dit vir jou saak maak, sal jy tussen Gryffindor en Slytherin kan kies. Die Sorteerhoed neem jou keuse in ag."

"Regtig?"

"Dit het met my," sê Harry.

Hy het dit nog nooit vir enigeen van sy kinders vertel nie, en hy sien die verwondering op Albus se gesig toe hy dit sê. Maar nou klap die deure al met die helderrooi trein af toe en ouers se wasige buitelyne sweef vorentoe vir laaste soene, laaste vermanings. Albus spring by die wa in en Ginny maak die deur agter hom toe. Studente hang by die vensters naaste aan hulle uit. 'n Groot getal gesigte, sowel in die trein as op die perron, draai na Harry toe.

"Hoekom *staar* hulle almal so?" wil Albus weet terwyl hy en Rose hulle nekke rek om na die ander studente te kyk.

"Moenie dat dit jou pla nie," sê Ron. "Dis ek. Ek is ontsaglik beroemd."

Albus, Rose, Hugo en Lily lag. Die trein begin beweeg, en Harry loop saam en kyk na sy seun se smal gesig wat reeds gloei van opwinding. Harry hou aan glimlag en wuif, al voel dit soos 'n swaar verlies toe hy kyk hoe sy seun van hom af weggly . . .

Die laaste teken van stoom verdamp in die herfslug. Die trein verdwyn om 'n draai. Harry se hand is nog steeds gelig in 'n groet.

"Hy sal oukei wees," prewel Ginny.

Terwyl Harry na haar kyk, laat sak hy sy hand ingedagte en raak aan die weerliglitteken op sy voorkop.

"Ek weet hy sal."

Harry se litteken het negentien jaar gelede laas gepyn. Alles is wel.